Suid-Afrikaanse Taalregtemonitor | South African Language Rights Monitor
Fokusuitgawe 2 | Special Edition 2

# Moedertaalonderrig en taalaktivisme in Suid-Afrika

## Analise van gedrukte mediadekking tussen 2006 en 2010



Johan C. Moll

# Moedertaalonderrig
## en taalaktivisme in Suid-Afrika

**Analise van gedrukte mediadekking tussen 2006 en 2010**

Johan C. Moll

SUNBONANI SCHOLAR

# Suid-Afrikaanse Taalregtemonitor / South African Language Rights Monitor

## Fokusuitgawe 2 / Special Edition 2

Die *Suid-Afrikaanse Taalregtemonitor / South African Language Rights Monitor* is ’n publikasiereeks van die Eenheid vir Taalfasilitering en -bemagtiging aan die Universiteit van die Vrystaat. Aanvanklik is die reeks ingerig om ’n jaarlikse *Monitor* uit te gee waarin daar verslag oor die taal- en taalregteverwikkelinge in Suid-Afrika gedoen word. Aangesien die jaarlikse *Monitor* oorsigtelik van aard is en uiteraard tot een kalenderjaar beperk word, bly die ondersoek van brandende en meestal deurlopende taalvraagstukke agterweë. ’n Behoefte het dus ontstaan om die reeks met die daarstel van spesiale uitgawes as ’n tweede komponent in die reeks uit te brei. Hierdie fokusuitgawes bied dus diepgaande beskrywings van sodanige temas wat slegs oorsigtelik in die ander uitgawes van *Monitor* aan die bod kom. Hiermee spreek ons die hoop uit dat ’n belangrike bydrae gelewer word tot die verdere dokumentering van eietydse taalverwikkelinge hier te lande.

**Theodorus du Plessis** (*Reeksredakteur*)
*Eenheid vir Taalfasilitering en -bemagtiging*
*Universiteit van die Vrystaat*
Bloemfontein
November 2016

# INHOUDSOPGAWE

# AFKORTINGS

| | |
|---|---|
| ACALAN | African Academy of Languages<br>(Afrika Akademie vir Tale) |
| AB | Afrikanerbond |
| AfriForum | Afrikaner Forum |
| ALASA | African Language Association of Southern Africa<br>(Afrika-tale Genootskap vir Suider-Afrika) |
| ATKV | Afrikaanse Taal- en Kultuurvereniging |
| ATR | Afrikaanse Taalraad |
| AU | Afrika-Unie |
| AWS | Afrikaanse Woordelys en Spelreëls |
| COSAS | Congress of South African Students<br>(Kongres van Suid-Afrikaanse Studente) |
| COPE | Congress of the People<br>(Kongres van die Volk) |
| CVO | Christelike Volks-Onderwys |
| DA | Democratic Alliance<br>(Demokratiese Alliansie) |
| EMIS | Education Management Information System<br>(Onderwys-beheer Inligtingstelsel) |
| FAK | Federasie van Afrikaanse Kultuurverenigings |
| FEDSAS | Federasie van Beheerliggame van Suid-Afrikaanse Skole |
| GHA | Genootskap vir die Handhawing van Afrikaans |
| GRA | Genootskap van Regte Afrikaners |
| HAUs | Historiese Afrikaanse Universiteite |
| HESA | Higher Education South Africa<br>(Hoër Onderwys Suid-Afrika) |

| | |
|---|---|
| KGT | Kommissie vir die Beskerming van die Regte van Kulturele, Godsdienstige en Taalgemeenskappe |
| KONTRALESA | Kongres van Tradisionele Leiers van Suid-Afrika |
| LALA | Limpopo African Languages Alliance<br>(Limpopo Afrikatale Alliansie) |
| MtO | Moedertaalonderrig |
| MRK | Menseregte Kommissie |
| NAFCOC | National African Federated Chamber of Commerce<br>(Nasionale Afrika-Gefedereerde Sakekamer) |
| NAPTOSA | National Professional Teachers' Association of South Africa<br>(Nasionale Professionele Onderwysorganisasie van Suid-Afrika [NAPOSA]) |
| NATU | National Teachers' Union<br>(Nasionale Onderwysunie) |
| NDR | National Democratic Revolution<br>(Nasionale Demokratiese Revolusie) |
| NFSAS | National Funding for South African Students<br>(Nasionale Befondsing vir Suid-Afrikaanse Studente) |
| NLB | IsiZulu National Language Body<br>(Zoeloe Nasionale Taalvereniging) |
| NWU | Noordwes-Universiteit |
| OVK | Onafhanklike Verkiesingskomitee |
| PanSAT | Pan Suid-Afrikaanse Taalraad |
| PRAESA | Project for the Study of Alternative Education in South Africa<br>(Projek vir die Studie van Alternatiewe Onderwys in Suid-Afrika) |
| RAS-fonds | Red Afrikaanse Skole-fonds |
| SAARF | South African Audience Research Foundation<br>(Suid-Afrikaanse Reklamenavorsingstigting) |
| SADOU | Suid-Afrikaanse Demokratiese Onderwysersunie |

| | |
|---|---|
| SAIRV | Suid-Afrikaanse Instituut vir Rasseverhoudings |
| SAKP | Suid-Afrikaanse Kommunistiese Party |
| SANPAD | South Africa-Netherlands Research Programme on Alternatives in Development (Suid-Afrika se Nederlandse Navorsingsprogram oor Alternatiewe in Ontwikkeling) |
| SASA | South African Schools Act (Suid-Afrikaanse Skolewet) |
| SAVI | Suid-Afrikaanse Vertalersinstituut |
| SBA | Stigting vir Bemagtiging deur Afrikaans |
| TABOK | Trust vir Beheerliggame vir Onderwys en Kultuur |
| TUT | Tshwane Universiteit van Tegnologie |
| UGO | Uitkomsgebaseerde Onderwys |
| UJ | Universiteit van Johannesburg |
| UK | Universiteit van Kaapstad |
| UMALUSI | Raad vir Kwaliteitsversekering in Algemene en Voortgesette Onderwys en Opleiding |
| UNESCO | United Nations Educational, Scientific and Cultural Organisation |
| Unisa | Universiteit van Suid-Afrika |
| UP | Universiteit van Pretoria |
| US | Universiteit Stellenbosch |
| UV | Universiteit van die Vrystaat |
| UWK | Universiteit van die Wes-Kaap |
| VF+ | Vryheidsfront Plus |
| WKOD | Wes-Kaapse onderwysdepartement |
| WKTK | Wes-Kaapse Taalkommissie |

# BEDANKINGS

My besondere dank gaan aan professor Theo du Plessis, direkteur van die Universiteit van die Vrystaat se Eenheid vir Taalfasilitering en -bemagtiging vir sy aanmoediging en geduld, en ingesteldheid om navorsers vrye teuels te gee.

Die teksredakteur, Gerdus Senekal van SUN MeDIA, se skerp kontrole en kreatiewe voorstelle was onontbeerlik tydens die teksversorging.

Hester van den Berg van SA Media (UV) moes eindelose geduld aan die dag lê vir die stroom van kontrole-navrae en versoeke vir bykomende koerantinligting.

Ek dra hierdie publikasie graag op aan my drie kinders – Mariza, Elmi en Cornel – vir hulle geduld met ’n onvoorspelbare en veeleisende ouer wie se desperate verweer is, *c’est la vie*.

**Johan C. Moll**

*Eenheid vir Taalfasilitering en -bemagtiging*
*Universiteit van die Vrystaat*

Bloemfontein
Oktober 2016

# 1. INLEIDEND: BESTEKOPNAME

> *Die beswaar [van die African National Congress (ANC)] teen moedertaalonderrig is dat dit onbetwisbaar etniese geskille en wedywering onder Afrika-groepe sal aanblaas; onweerlegbaar die intellektuele isolasie van Afrikane van onderwysontwikkeling dwarsoor die wêreld sal verseker* (Sechaba 1983).

Hierdie navorsingsprojek[1] omvat ’n analise van media-berigte tussen 2006 en 2010 en is ’n opvolgpublikasie van *Taalaktivisme en moedertaalonderwys in Suid-Afrika: ’n Analise van gedrukte media 1976 en 2005* (Lubbe, Moll & Du Plessis 2011). Dié publikasie het voortgespruit uit ’n NRF-navorsingsprojek, “Language activism and mother tongue education in South Africa: An analysis of print media coverage between 2007-2009”, onder leiding van prof. Theo du Plessis, hoof van die Eenheid vir Taalfasilitering en -bemagtiging by die Universiteit van die Vrystaat (UV). Die sentrale element in die realisering van beide projekte is die Instituut vir Eietydse Geskiedenis (INEG), en sy latere indirekte opvolger, SA Media, wat deurlopend gedrukte mediarekords uit ’n wye verskeidenheid koerante aan navorsers verskaf. Waarop daar hier dus uitsluitlik gefokus word, is ’n analise van mediaberigte rakende moedertaalonderrig (MtO) en die belangrikste temas wat daaruit voortvloei.

In terme van die ruimte wat aan die spesifieke kwessies in hierdie verslag afgestaan word, blyk die volgende temas van besondere belang:

- navorsingsbevindings rakende MtO;
- die negatiewe beskouings van en die positiewe argumente oor MtO;

1 Let asseblief daarop dat bronverwysings, weens die aard van hierdie studie as ’n samevatting van beriggewing, nie by elke parafrasering gegee word nie, maar wel aan die einde van enige ter sake paragraaf. Bronverwysings word wel herhaal by direkte aanhalings.

– toenemende owerheidsdruk op Afrikaansmedium-skole vir meertaligheid, en hulle toevlug tot litigasie;

– die aktivisme vir en die uiteindelik totstandkoming van ’n gesamentlike Afrikaanse taalliggaam ter verwesenliking van die ideaal van ’n naatlose en nie-rassige Afrikaanssprekende gemeenskap; en

– die skeptisisme uit sekere oorde oor die belangrikheid van die inheemse tale, asook die geleidelike vordering om hulle stand en status in die land te versterk.

Ander temas wat tot sprake kom, is die unieke aktivisme en vasberadenheid van ’n enkele individu om deur litigasie die regering tot die formulering van ’n landstaalwet te verplig; die gevare en die uitwerking van die sogenaamde luislang-effek van Engels op inheemse tale; en besinning oor die presiese aard van die taalaktivisme wat deur al hierdie taalkwessies gegenereer is. Alhoewel die klem in hierdie studie sterk op Afrikaans en Afrikaanse MtO val, kom die ander inheemse tale wel kortliks ter sprake.

Die kontekstualisering van die mediaberigte vind plaas teen die agtergrond van die bepalings van die Grondwet, asook die positiewe en negatiewe persepsies en houdings teenoor MtO. Van die belangrikste gevolge van die regeringsdruk op Afrikaansmedium-skole was die toenemende besef dat skoolonderrig *per se* deur die regering belangriker geag sou word as die voorsiening en die bevordering van MtO. Onbesette plekke by Afrikaansmedium-skole sou nie meer geduld of verdedig kon word so lank as wat swart skole tot oorlopens toe vol was nie. Veral twee Konstitusionele Hof-waterskeidingsake, dié oor Hoërskool Ermelo en ’n nasionale taalwet, was in hierdie periode van belang en sou rigtinggewend word in die denke oor MtO en enkelmedium-skole.

Onderliggend aan die regering se halfhartige steun vir MtO was die nawerking van die denke van die ANC tydens die struggle jare dat MtO etniese geskille kon aanblaas, tot die intellektuele isolasie van Afrikane sou lei, en deur Afrikaanssprekendes luidrugtig voorgestaan word omdat hulle steeds eenkant en apart wou leef en steeds meerderwaardig gevoel en gedink het. Die koms van die demokratiese bestel en die talle wetenskaplike bewyse vir die voordele van MtO het hierdie houding gaandeweg wel getemper, alhoewel

Engels steeds deur baie swart ouers as onderrigopsie voorgestaan en verkies word. Talle swart ouers het driftig op Engelse onderrig aangedring sodat dit selfs moedelose reaksie van genaturaliseerde kolonisasie en apartheid uit eie geledere ontlok het. Die status, stand en die problematiek van onderrig in Afrika-tale vorm een van die belangrike temas in hierdie ondersoek en veral insiggewend is die talle swart stemme en menings oor die belangrikheid al dan nie van die inheemse tale wat hier aan die orde gestel word.

Engels se toenemende belangrikheid, die redes daarvoor en die uitwerking daarvan is nou vervleg met MtO en taalaktivisme in die periode van ondersoek. Sommige Afrikaansmedium-skole se verdwyning, ander se verpligte rasionalisering in die vorm van samesmelting, en feitlik almal se noodgedwonge aanpassing van die taalmedium waarin onderrig word, het wye mediadekking ontvang. Ten slotte word ook verwys na die buiteland se besorgdheid oor en bydrae tot Afrikaans.

Die waarde van hierdie ontleding is daarin geleë dat dit die kwynende belangrikheid van Afrikaans en die ander nie-Engelse amptelike landstale vanuit ’n wye verskeidenheid mediabronne taalkundig-histories belig. Dit verskaf perspektief op wat die ware redes, aard en gevolge van die bedreiging van Engelse taaloorheersing was en steeds is. Terselfdertyd toon dit die groterwordende besef van die belangrikheid van MtO waaruit nuwe lewe vir inheemse tale kan voortspruit. Wanneer hierdie studie, soos in die reeks vervat, tot in die heel resente tyd voltooi is (en in sy geheel sal dit dan ’n periode van bykans vier dekades dek), sal dit die moontlikheid skep vir ’n werklik oorkoepelende sintese van die talle fasette van MtO en taalaktivisme en verdere lig kan werp op:

– Waarom MtO onontbeerlik bly en waarom voortgesette taalaktivisme waarskynlik vir lank nog deel van die taalopset in Suid-Afrika sal wees.
– Die redes en die presiese wyse waarop MtO in inheemse tale verwaarloos is, en wat die uitwerking daarvan op die taal en kulturele lewe van die land is.
– Die wyse waarop MtO en inheemse tale steeds oorleef en watter weë gevolg sou kon word om hulle aansien sterker te bevorder.

- Die presiese stand van inheemse tale, hulle voortdurend veranderende rol in die onderwys en die samelewing, asook hoe dit vanuit owerheidskant hanteer is en hanteer behoort te word.
- Wat die presiese aard van die regering en die staatsdepartemente se optrede of gebrek aan optrede oor dekades was en hoe dit vorentoe aangepas of verander behoort te word ten einde suksesvolle funksionering te verseker.
- Die presiese omvang en redes vir die Engelse taaloorheersing en -bedreiging.
- Watter tipe taalaktivisme werklik positiewe resultate gelewer het en waarom.
- Wat die presiese stand van inheemse tale op skoolvlak is.
- Watter ondermynende faktore 'n rol speel en welke redmiddels suksesvol was en verder uitgebou behoort te word.

Die presiese stand van taalwetgewing in al die provinsies en hoe presies inheemse tale bevorder of afgeskeep word, is 'n onderwerp wat dringende aandag vereis. Hierdie is 'n navorsingstema waarvan die resultate en bevindings kan bydra om Suid-Afrika se ryk kultuur- en taalerfenis te help beskerm en verder uit te bou. Die kultuur-historiese bydraes van al ons tale weerspieël die ware menswees, ideale en gebreke van al ons gemeenskappe en bly een van die unieke erfenisse van ons opwindende diversiteit. Dit sal slegs ook eenheid kan bevorder wanneer veral wit landsbewoners die daadwerklike stap neem om veeltaligheid werklik ernstig op te neem deur ten minste een van die Afrika-tale aan te leer. So nie word diversiteit bely, maar bly die belangrike strewe na groter verdraagsaamheid en sterker eenheid onvervuld.

'n Uiteindelike samevattende verslag van hierdie studie se belangrikste bevindings en aanbevelings behoort op nasionale vlak onder die aandag van almal wat belang daarby het, onder andere die owerheid en taalliggame, in die vorm van 'n omvattende konferensie gebring, gedebatteer en verder gevoer te word.

# 2. AGTERGROND EN DIE BELANG VAN MEDIABERIGGEWING

Die gedrukte mediaberiggewing in Suid-Afrika is in talle opsigte ’n ryk en onontbeerlike inligtingsbron vir die ontrafeling van die Suid-Afrikaanse geskiedenis in die algemeen en onderwysaangeleenthede in die besonder. Dit is dikwels die enigste beskikbare bron oor bepaalde sleutelkwessies rakende taalgebeurlikhede en verwante aangeleenthede in die samelewing. Uiteraard vorm Afrikaanse koerante een van die belangrike mediabronne vanweë baie Afrikaanssprekendes se erns oor hulle taal en oor MtO, alhoewel Engelse koerante dikwels onontbeerlike aanvullende en regstellende perspektiewe oor belangrike fasette bied. Die jammerte is die afwesigheid van mediabronne in die ander inheemse tale – alhoewel die taalbelewenis van swart mense wel neerslag vind in persoonlike vertellings, onderhoude en veral briefwisseling.

Die mediawêreld word bewoon deur vernuftige joernaliste wat dikwels ’n fyn speursin openbaar en besondere vermoëns tot sinvolle ontledings en raak beskrywings openbaar, dikwels oorgedra in treffende, kreatiewe taalgebruik en beeldskepping. Sommige van die hoofartikels en reportage getuig van verrassende vermoëns tot indringende analise, helder sintese-skepping en selfs visioenêre sienings oor wat die toekoms inhou en watter oplossings vir knellende probleme oorweeg kan word. Dit maak die navorsing uit mediabronne by tye opwindend, selfs onthullend, veral ook omdat kommentaar vanuit die breë publiek dikwels deur raak karakterisering en skerp bevraagtekening gekenmerk word. Natuurlik is daar ook die frustrerende sy van mediaberiggewing in die vorm van onvolledige en onakkurate verslaggewing en blatante vooroordele uit veral ver-linkse en radikaal-regse hoeke. Maar ten slotte kom die uiteindelike samestelling van hierdie verhaal oor moedertaalonderrig en taalaktivisme neer op die seleksie uit ’n magdom van feite wat in die laaste instansie vanuit en deur die lense van die navorser geselekteer en neergepen is. Die uitgangspunt

in hierdie verslag is om sover moontlik alle standpunte en sienings onbevange aan die orde te stel en te probeer vasstel wat die ware verloop en betekenis van die gebeure was. Wat was werklik die kern, oogmerke en gevolge van die taalkwessies en -debatte, en hoe naby aan die ware verhaal kan daar gekom word? Oor sekere kwessies bly die soeke na die waarheid ʼn onoplosbare, nimmereindigende debat, soos in die geval van die taaldebat oor die voor- en nadele van diversiteit teenoor inklusiwiteit.[2] Word relativisme die veiligste roete in so ʼn debat? Bly sulke kwessies uiteindelik my siening, jou siening en die waarheid êrens tussenin? Oor waar die wese of oorwig van die waarheid werklik te vinde is in sommige van die debatte wat hier aan die orde gestel word, moet die leser noodgedwonge self besluit.

Die feit is dat die verstommende besluit op die erkenning van elf amptelike tale, om veral die voor-demokratiese Afrikanerbewind ten dienste te wees, die weg tot Engelse oorheersing verseker het. In daardie stadium het die ANC definitiewe besware en bedenkinge teen MtO gehad omdat dit beskou is as bydraend tot etniese verskille en die intellektuele isolasie van Afrikane wêreldwyd op onderwysgebied. Die Afrikaanssprekendes se erns met MtO is met agterdog bejeën as ʼn strewe na en ʼn oorblyfsel van ʼn drang om apart te bly.

Soos die vorige publikasie in hierdie reeks aangetoon het (Lubbe, Moll & Du Plessis, 2011), is taalaktivisme ʼn aksie met vele aangesigte en in hierdie studie word dit by hernuwing geïllustreer en bevestig. Die belangrikste soort aktivisme – of dan ten minste die aktivisme wat die meeste openbare belangstelling en media-aandag ontvang het – blyk onteenseglik litigasie te wees.

Van die belangrike bevindinge van Lubbe, Moll en Du Plessis se studie was:

– Die wyse waarop die regering nagelaat het om meertaligheid te beskerm en te bevorder, ten spyte daarvan dat die Grondwet dit verskans het;

2 Dus meer beklemtoning van diversiteit en MtO versus die noodsaaklikheid van eenheidskepping deur die aanhang van Engels as gemeenskaplike taal en as saambindende faktor.

- die klinkklare navorsingsbewyse dat opvoedkundige sukses met die aantal jare van moedertaalonderrig korreleer;
- die toenemende besef dat die stryd vir Afrikaanse MtO slegs suksesvol gevoer sou kon word deur aanklagte van eksklusiwiteit te vermy en gevoeligheid te openbaar vir die belange van alle leerders in die land;
- die uitwerking van die toenemende voorkeur vir Engels as medium van onderrig deur al hoe meer swart, en gaandeweg ook wit, ouers;
- die swak en lakse onderwysbeplanning deur regeringsdepartemente en die uitermate gebrekkige skoolorganisasie en -dissipline by swart skole, asook hoe dit die Afrikaanssprekende skole geraak en bedreig het deurdat swart ouers toenemend gepoog het om hulle kinders by hierdie skole in te skryf en Afrikaans daarna in die slag kon bly deurdat hulle uiteindelik op Engelse onderrig kon aandring;
- die aanvaarding van eie verantwoordelikheid om Afrikaanse enkelmedium-onderrig te behou en die wyse waarop daar op onverskrokke wyse daarvoor in die bresse getree is;
- die toevlug tot litigasie deur Afrikaansmedium-skole as laaste uitweg vir die behoud van MtO;
- die toenemende en verskerpte bewustheid van die verbintenis tussen eksamensukses en MtO;
- die drastiese verskraling van Afrikaans se posisie in die onderwys vanweë die regering se groter aandrang op dubbelmedium-skole;
- wit Afrikaanssprekendes se sentimentele siening van Afrikaans taal teenoor bruin sprekers se meer instrumentalistiese beskouing daarvan;
- die prioritisering van armoede, werkloosheid en gesondheid bo taalkwessies;
- die propagering van die belangrikheid van die uitbouing van al die amptelike tale in die land; en
- die voortdurende vindingrykheid om nuwe strategieë vir taalaktivisme te vind (Lubbe, Moll & Du Plessis, 2011:229-241).

Al hierdie kwessies tree in die periode na 2006 in meerdere of mindere mate weer na vore met die een groot verskil dat die beriggewing oor Afrikaans op

tersiêre vlak in ’n stadium die nuusberigte oor Afrikaans op skoolvlak begin oorheers. Omrede die mediadekking oor die taaldebat by die Universiteit Stellenbosch (US) in hierdie jare soveel aandag geniet het, so omvangryk was en soveel tentakels in die nasionale taaldebat getoon het, is dit as ’n aparte projek vir moontlike publikasie geïdentifiseer en kom dit nie hier aan die bod nie.

Een van die skoolkwessies waaroor daar in hierdie periode wyd gerapporteer en gedebatteer is, is die hofgeding van die Hoërskool Ermelo wat nie net die fokuspunt vir ongekende aktivisme onder Afrikaanssprekendes sou word nie, maar ook landswye belangstelling sou wek. Een van die belangrike uitvloeisels daarvan was die stimulus wat dit aan omvattende samesprekings gegee het om groter eenheid onder Afrikaanssprekendes uit alle gemeenskappe te probeer bewerkstellig ten einde veral Afrikaansmedium-skole te beskerm en staande te hou. Hierin het die bruin Afrikaanssprekende stem baie duidelik uit die skadu van onderdrukking en verontregting getree en aktivisties ’n selfstandige standpunt begin stel en opeis – een van die belangrike temas in hierdie studie.

Die agterstand en verwaarlosing van die ander Afrika-tale in die land het in die periode 2006-2010 sterker onder die soeklig gekom, met meer en meer swart mense wat na vore getree het om hulle ervarings te deel, en hulle standpunte oor die belang van die inheemse tale of hulle voorkeur vir Engels te stel. Van owerheidsweë was daar mettertyd meer uitsprake oor en ernstiger pogings om groter erkenning aan hierdie tale te probeer verleen. Die toenemende belangrikheid en invloed van Engels landswyd het egter baie sigbaar geword en is selfs as “taaldoder” van Afrikaans en die ander inheemse tale bestempel. Alhoewel die sentrale tema van hierdie ondersoek die vordering en bedreiging van Afrikaans op onderwysvlak is, kom belangrike verwante kwessies ook ter sprake:

– Die uiteenlopende wit, bruin en swart sienings oor die herkoms, hede en toekoms van Afrikaans;
– ernstige versoeningspogings teenoor die diep verdelende faktore rondom Afrikaanse taaleenheid;

- argumente vir en teen Standaardafrikaans as gevolg van die feit dat variante van Afrikaans soos deur bruin sprekers gebruik weinig erkenning geniet;
- die stryd om die regverdige posisionering en ontwikkeling van al die inheemse tale;
- litigasie oor grondwetlike taalregte van skole en die waterskeidingsaak rakende Hoërskool Ermelo oor die regering se onverskilligheid jeens die Afrika-tale;
- nuwe kurrikula en taalwette en hulle uitwerking op taalonderrig en bevordering;
- gemeenskappe se besef van hulle eie verantwoordelikheid om taal- en onderwysprobleme op te los;
- die tekens van 'n 'Afrika-tale Renaissance', ook wat die erkenning van die inheemse tale in Afrika betref;
- die bewondering uit swart geledere vir die suksesse van Afrikaanse skole deur goeie funksionering en dissipline asook die vreeslose wyse waarop hulle vir hulle taalregte opgekom het; en
- die betuiging van buitelandse steun vir Afrikaans.

In wese is al hierdie taalkwessies verwant en ten nouste gekoppel aan die breër kwessie van transformasie in die nuwe, demokratiese Suid-Afrika.

Taalaktivisme tussen 2006-2010 toon en verklaar nie slegs wat ten opsigte van taal en taalaksies rondom MtO plaasgevind het nie, maar lewer ook talle bewyse van die belangrikheid van taal in die kultuurlewe, die ekonomiese welstand en verligting van armoede in talle gemeenskappe, sowel as veel van die politieke skuiwe en strewes in die land. Dit toon op welke wyse aktivisme bygedra het om kultuurgoedere te verskans en te bevorder, en die wyse waarop die stem van veral arm bruin Afrikaanssprekendes al luider gehoor is. Dit bring ook na vore die dodelike opmars en verstrengelende uitwerking van Engels as internasionale taal. Ten slotte is dit nie in die tale self waarin die kwaad, die onderdrukking, die verguising en die versmoring te vinde is nie, maar in diegene wat dit polities of op watter vlak ook al om duistere en selfsugtige redes manipuleer.

Kommer oor die erosie van taalregte was na 2006 aan die toeneem ten spyte van die feit dat taalregte in die Suid-Afrikaanse Grondwet een van die kerndoelwitte

van die minderheidspartye gedurende die 1993-onderhandelinge om ’n Grondwet was (Steward 2007:13). Dit was veral vir wit Afrikaanssprekendes van sleutelbelang dat hulle kultuurregte beskerm en in stand gehou word. Juis op hulle aandrang was een van die bepalings in die grondwetlike onderhandelinge dat “regte wat betrekking het op taal en die status van tale wat met die aanvang van die Grondwet bestaan”, nie aangetas mag word nie (Steward 2007:13). In die Grondwet van 1996 is Afrikaans as een van die elf amptelike tale erken, maar die beginsel van die nie-inkorting van regte is algaande al minder ernstig opgeneem. Afrikaans het as regeringstaal bykans totaal verdwyn, selfs in die provinsies waar dit die meerderheidstaal was.

Veral Afrikaanse enkelmedium-skole is onder druk geplaas soos geblyk het uit die hofsake waarby die Laerskool Mikro en Hoërskool Ermelo betrokke geraak het (Lubbe, Moll & Du Plessis 2011:94 *et seq.*). Dit het gebeur ten spyte van die feit dat daar tydens die finalisering van die 1996-Grondwet taalregte ingesluit is by die grondbeginsels, wat ook voorsiening gemaak het vir die totstandkoming van die Pan Suid-Afrikaanse Taalraad (PanSAT) en ander liggame soos die Kommissie vir die Beskerming van die Regte van Kulturele, Godsdienstige en Taalgemeenskappe (KGT). Laasgenoemde het wye magte ontvang om

> *agting vir die regte van kultuur-, godsdiens- en taalgemeenskappe te bevorder, eerbiedwaardige intergemeenskaplike verhoudings te bevorder en die skepping van rade vir die verskillende gemeenskappe voor te stel. In werklikheid het hierdie instellings op die kantlyn beland terwyl al die tale behalwe Engels geleidelik ondermyn is* (Steward 2007:13).

Die persepsie het steeds onder baie bestaan dat Afrikaners vanweë hulle passie oor hul taal en hulle aandrang op MtO steeds ernstig was om Afrikaans op ander landsburgers af te dwing. Alhoewel hulle op politieke vlak aangeval is as doemprofete oor hulle taal, het die Vryheidsfront Plus (VF+) byvoorbeeld prontuit verklaar dat hulle vir MtO sal voortbaklei en ook die opvallende stelling gemaak dat deurdat daar nie behoorlik begroot word vir nuwe skole nie, die posisie van MtO by Afrikaanse skole steeds moeiliker word. Soos

aangetoon sal word, het die druk op Afrikaanse skole wat steeds besonder goed funksioneer het en nog ruimte gehad het toegeneem om leerders uit die oorvol en personeel ondervoorsiene swart skole te akkommodeer. Die Gautengse onderwysdepartement se jaarverslae het onder andere getoon dat die bou van skole sedert 2004 al hoe meer afgeneem het. In 2006 is slegs vyf nuwe skole opgerig, terwyl daar in 2005/6 slegs twaalf gebou is. In 2004/5 is 28 nuwe skole gebou en in 2005 is 814 nuwe klaskamers by skole aangebou, maar in 2006 net 206 (Coetzee 2007:2).

Daar kan bepaalde teenstrydige gevoelens teenoor Afrikaans en veral sy wit sprekers aangetoon word. In die loop van 2008 het die ANC byvoorbeeld na minderheidsgemeenskappe en by name die Afrikaners uitgereik. Twee voorste ANC-leiers, Kgalema Motlanthe en Gwede Mantashe, het in doelbewuste kontak met Afrikaners te kenne gegee dat hulle bekommerd is dat Afrikaners "al hoe meer geïsoleerd uit die openbare diskoers" raak en dat die ANC hulle graag weer wil betrek (Joubert 2008:13). Die idee was om hulle by beleidsgesprekke te betrek en veral met georganiseerde Afrikaanssprekende groepe nouer saam te werk.

In hierdie ontleding van die MtO-kwessies wat reeds dekades lank duur, word die histories-strukturele benadering gevolg, 'n metode in taalkwessies wat deur verskeie gerespekteerde navorsers as belangrik uitgewys word (Toleffson 1991; Wiley 1999). In wese behels dit 'n kritiese inhoudsanalise van berigte oor die totale verloop van die MtO-stryd, en baie van die kwessies wat aangeroer word verdien sekerlik dieper analise, terwyl sekere vrae onbeantwoord bly – veral as gevolg van die tekstuele afwesigheid in die media oor bepaalde aspekte en oor die dieper konteks van gebeure, standpunte en verklarings. Ook van belang is agentskap: die persone aan die woord, hulle agtergrond, denkwêreld en motiewe waaroor dikwels min gegewens in die berigte verskyn. Desnieteenstaande word 'n hele panorama van gebeure (strydende groepe, taalopsies, weerstand en versoening, taalmobilisering, kreatiewe taalopsies, groeps- en rasgebaseerde standpuntinnames en transformasie in sy wye veelhoekigheid en taalbeleidsveranderinge) juis deur 'n inhoudsanalise van berigte aan die orde gestel. In wese staan die historiese element in wat hier

aangebied word sentraal en word en bly dit in essensie ’n ontplooiende en voortstuwende verhaal waarvan die hoofmomente uitgelig word, belangrike denkers en onderwysspesialiste se sienings en uitsprake belig word, maar ook die wyer demokratiese ingebedheid daarvan soos vergestalt in ’n verskeidenheid van (soms onbeholpe) menings uit alle lae van die gemeenskap te berde gebring word.

In ’n wetenskaplike analise van mediadekking van ’n taalkwessie, en spesifiek ’n omstrede onderwerp soos moedertaalonderrig wat baie emosie kan uitlok, moet die gevarieerde rol wat die gedrukte media speel sowel as die dekkingsvooroordele daaraan verbonde voortdurend in ag geneem word. Die navorser het hier te doen met selfsensurering en vooroordele in die berigte, veral gegewe die feit dat taalaktivisme ’n sleutelrol speel. Die aksies wat hier ter sprake kom rondom die posisie van Afrikaans lewer baie duidelike voorbeelde van taalaktivisme in talle van sy variante (Lubbe, Moll & Du Plessis, 2011). Ondersoek en navorsing oor die posisie van Afrikaans en hier spesifiek die stand van moedertaalonderrig op skoolvlak bring na vore mediaberiggewing in sy menigvuldige verskyningsvorms: klagtelegging; drukgroepvorming; gemeenskapsmobilisering; litigasie of dreigemente van litigasie; geweld. Ander aktivistiese wapens wat in hierdie taalstryd uitgewys kan word, is appèl op politici, driftige optogte en lokaalbesettings; dreigemente van ekonomiese druk en boikot, en selfs leuens en wanvoorstellings. Uit die aard van die onderwerp het veral Afrikaanse en Afrikaansgesinde koerante groot belangstelling getoon en talle berigte gehad oor die taalstryd op skoolvlak, terwyl berigte in veral *Mail & Guardian, The Star, Business Day*, en *Sowetan* dikwels meer krities, indringend en objektief ondersoek en standpuntstelling bevat het. By tye is die taalkwessies so belangrik geag dat dit voorblaaie gehaal, en volgens die oordeel van die redaksie kommentaar in talle hoofartikels geregverdig, het. Wat taalsake betref was hierdie era een van onsekerheid, veral wat die eise en gevolge van transformasie betref. Dit was veral die wit Afrikaanssprekendes, hulle taal en kultuur wat paradigma-verskuiwings ervaar het en groot aanpassings moes maak. Die besef dat Afrikaanssprekendes sou moes saamstaan en onwrikbaar vir hulle taal moes

stry, het op tersiêre vlak sterk neerslag gevind in die mobilisering van pro-Afrikaanses wat al driftiger rondom die taal begin verenig het. Dit moet egter onthou word dat daar wit en bruin Afrikaanssprekendes was wat hulle nie geroepe gevoel het tot 'n taalstryd nie, en nie geglo het dat Afrikaans werklik bedreig word nie.

Die taalverwikkelinge by skole gedurende die tydperk onder bespreking toon veral die heftiger wordende aanslag teen Afrikaans en vertel die verhaal dat hoe feller die stryd teen verengelsing word, hoe heftiger die aandrang op transformasie na vore tree en hoe wyer en driftiger die mobilisering rondom Afrikaans gestalte gekry het. Waarskynlik is die belangrikste feit wat uit hierdie verhaal geabstraheer kan word, hoe Afrikaans gaandeweg en onomkeerbaar 'n kreeftegang op skoolvlak beleef het. Dit het gepaard gegaan met veral die onverbiddelike standpunt van taalstryders om Afrikaans te bly handhaaf. Die groter toegeeflikheid teenoor Engels het 'n teenreaksie tot gevolg gehad in die vorm van groter en sterker mobilisering van Afrikaanses vir die taal. Opspraakwekkend was die duidelike klanke en bewyse dat Afrikaans se posisie al meer in die gedrang gekom het weens die dwang van demografie en die toenemende getalle Afrikaanssprekendes wat 'n keuse vir Engels begin uitoefen het. Waarmee Afrikaanse skole al meer te doen gekry het, was die groter aandrang van regeringskant op transformasie. Nogtans is daar voortgeveg vir Afrikaans en by verskeie geleenthede moes die nasionale departement van onderwys die aftog blaas in sy onkritiese poging om Engels oorheersend te maak en op skole af te forseer. Die ironie is dat die wesenlike oplossing vir Afrikaans se status en posisie nie meer by skole en hulle bestuursliggame berus nie, maar by die houding en werklike steun van ouers en leerlinge en in die gemeenskappe self wat al hoe meer die keuse vir Engels maak. Uiteindelik lê die finale uitsluitsel oor Afrikaans op skoolvaksteeds in die toekoms, en vir Afrikaans tans *aluta continua*.

## 1. Die deurlopende gesprek oor MtO

Die gesprek oor Afrikaanse MtO is deurgaans gekompliseer deur skerp negatiewe en agterdogtige reaksies uit politieke oorde. Enersyds was daar die agterdog dat die beyweraars daarvoor met 'n slenterslag besig was hulself apart

te probeer hou vanuit ’n verhewe houding oor hulle taal en kultuur. So is dit onder andere verwoord dat Afrikaans met sy “politieke bekleedsel” allermins die een was om voor te loop in die stryd om MtO. Die byna instinktiewe reaksie van die nuwe politieke elite was dat die Afrikaners maar weer besig is met ’n duistere politieke agenda (Sidego 2006:7).

## 2. Negatiewe argumente en persepsies

Ten spyte van negatiewe persepsies oor MtO het die belangrikheid en waarde daarvan in die onderwys al hoe meer na vore getree, en is dit ook meer openlik verdedig en gepropageer. Navorsingsbevindings uit verskillende oorde het by herhaling onweerlegbaar die sleutelbelang van MtO vir suksesvoller leer-, onderrig- en eksamensukses aangetoon en bevestig. In hierdie jare is die voorbeeld van Afrikaanse skole se groot sukses met die matriekuitslae deur die toepassing van MtO en die gedissiplineerdheid van onderwysers en leerders selfs deur ander landsburgers as ideaal voorgehou. Slegs deur hulle voorbeeld te volg, so het die argument gelui, kon die treurige toestand en enorme agterstand by swart skole oorkom word. Die negatiewe gevoel teenoor MtO onder veral swart mense was besig om te verswak, alhoewel baie middelklas swart ouers steeds opvoeding in Engels voorgestaan en hulle kinders in Engelse skole geplaas het. Pleidooie vir MtO het desnieteenstaande onverpoosd voortgegaan en veral twee uiteenlopende sienings is deur die media uitgelig en as nuuswaardig beskou: die swart jeug se belewenis en gebruik van hulle moedertale, asook die wyse waarop Engels as statussimbool steeds veld gewen het.

Met die aanbreek van 2006 het MtO veel bespreking uitgelok met uiteenlopende positiewe en negatiewe argumente en ingesteldhede. Besware is veral geopper dat veelrassigheid en die idee van ’n reënboognasie en inklusiwiteit tussen alle taalgroepe in die land in teorie bestaan, maar dat weinig daarvan in die praktyk realiseer. Die negatiewe gevoel teenoor MtO het veral om die ekonomiese voordele wat Engelse onderrig bied gewentel en tot uiting gekom in baie ouers se summiere aandrang op Engelse onderrig en leerders se kritiese ingesteldheid teenoor hulle moedertale. Dit is verder gekompliseer deur die

ernstige problematiek van genoegsame opgeleide onderwysers in Afrika-tale. Een van die moeiliker – en in 'n sin skreiende – argumente teen MtO was dat leerders wat in enige taal goed onderrig word, beter daaraan toe is as leerders wat swak moedertaalonderrig ontvang.

Daar was talle voorbeelde van die vyandigheid teenoor MtO en inheemse tale. Veelrassige skole het na die nuwe bedeling wel 'n werklikheid geword, maar (so het een van die besware gelui) daarna het 'n beleid ontstaan om slegs MtO te bevorder. Was sulke "segregasie" deel van waarvoor geveg is, wou 'n swart briefskrywers weet (Dlulane 2006:7). Waarom moes dinge weer in die ou patroon verval? Was al elf amptelike tale goed genoeg gerat wat die verwerwing van ekonomiese mag betref? Die belangrikste oogmerke van opvoeding en taal is indiensneming en vrye toegang tot ander lande. Sal die huidige geslag, wat verplig word om in hulle moedertaal te leer, werklik baat daarby vind indien hulle die voordeel van die internasionale taal wat vir hulle die deur vir oorlewing kan oopmaak, ontbeer? Die regering se taalbeleid was gebaseer op groot onkunde en selfsug, en al wat werklik nodig was, was eenheid in verskeidenheid (Dlulane 2006:7).

Een van die moeiliker argumente teen MtO was hoe dit opweeg teen die noodsaaklikheid en regverdigheid om leerders bloot net die geleentheid te gun om onderrig te ontvang, al is dit in watter taal. "Om soveel moontlik van die Suid-Afrikaanse jeug te onderrig, weeg in dié stadium swaarder as om in jou moedertaal onderrig te word," was die standpunt van prof. Rosalie Finlayson van die Departement Afrika-tale by Unisa. Sy het gepraat tydens 'n werksessie ter viering van Internasionale Moedertaaldag in Pretoria met die oogmerk om die gebruik en erkenning van moedertale te bevorder. Haar siening was dat Suid-Afrika op pad is om van slegs een of twee tale na die aanvaarding en gebruik van al die land se tale te beweeg, maar dat opvoeding *per se* voorkeur bo taalvoorkeure behoort te kry.

> *Sodra onderrigbehoeftes aangepak word, is dit 'n kwessie van watter aspek 'n groter prioriteit is – die feit dat ons jeug onderrig moet word, of die feit dat hulle slegs in hul moedertaal onderrig moet word. Omdat ruimte in skole tans 'n wesenlike probleem is, word*

> *die moedertaalkwessie op die agtergrond geskuif. Wanneer beide dié aspekte geakkommodeer kan word, dán is dit 'n ideale Suid-Afrika* (Du Plessis 2007:17).

Haar pleidooi was dat Suid-Afrikaners moes leer om mekaar te akkommodeer en nie probeer om steeds hul eksklusiwiteit te behou nie (Du Plessis 2007:17).

Die idee is selfs geopper dat daar met MtO in Suid-Afrika weggedoen moet word. As Afrikaanssprekende het Cornia Pretorius erken sy maak dié bewering tot haar eie nadeel en in haar brief aan die *Mail & Guardian* skryf sy: "Op emosionele vlak is ek verbonde aan hierdie historiese en politiese belaste taal wat ten minste een van my veelvoudige Suid-Afrikaanse identiteite uitmaak" (Pretorius 2009:25). As moeder van jong kinders ervaar sy elke dag haar kinders se taalaanleer en uit haar leeswerk besef sy dat MtO soos borsvoeding is – dis die beste vir babas; maar soos borsvoeding is MtO nie altyd verkieslik, moontlik of volhoubaar nie. Sy meen dat die "afwesigheid van moedertaalonderrig in ons klaskamers 'n handige uitvlug is vir die swak skoolprestasies van ons kinders" (Pretorius 2009:25). Die probleem met onderwys in die land het eerder te doen met kwaliteit onderrig as taalkeuse en leerders wat in enige taal goed onderrig word, is beter daaraan toe as leerders wat swak onderrig in hulle moedertaal ontvang. Tensy die wyses waarop onderwysers 'n kind se kennis stelselmatig verbreed vooropgestel word, sal MtO op sigself nie 'n verskil maak nie. Die Grondwet stel die ideaal van MtO met die voorbehoudsbepaling dat dit redelikerwys uitvoerbaar is. Hierdie reg is primêr polities gedrewe eerder as deur die gevestigde opvoedkundige beginsel dat kinders, ten minste in die aanvangsjare, beter in hulle moedertaal leer. Behalwe Afrikaanssprekendes het geen ander Afrika-taalgroep hulle nog op artikel 29(2) van die Grondwet beroep nie. Sy het dit ironies gevind dat Afrikaanssprekendes ook beter daartoe in staat is om hulle reg op MtO luidkeels te kenne te gee en skoolonderrig in Afrikaans prakties gesproke reeds semi-privaat van aard geword het (Pretorius 2009:25).

Pretorius (2009:25) het gemeen dat die onderwysdepartement al die regte geluide gemaak het: die bevordering van veeltaligheid, ontwikkeling van die amptelike tale en navolging van die taalbeleid wat konseptuele ontwikkeling

by leerders die beste bevorder. Dit gee ook die reg aan ouers om taalkeuses uit te oefen. Al hoe meer ouers met Afrika-moedertale kies egter Engelse onderrig om goeie en slegte redes. Die onderwysdepartement se blindelingse ondersteuning van MtO en die gebrek aan toeligting oor die beleid se implementering is redes waarom die wetgewers se oogmerke met MtO, veral sover dit die sprekers van Afrika-tale betref, nie realiseer nie. Selfs al was die onderwysdepartement ernstig oor sy eie beleid behoort die feit dat daar bykans geen onderwysers in die land is wat in die grondslagfase metodiek van Afrika-tale opgelei word nie, in die gesig gestaar te word. Die minister van nasionale onderwys, Angie Motshekga, het egter wel die deur geopen vir nuwe moontlikhede met haar aankondiging dat Engels vroeër as graad 3 by skole vir leerders wat Engels as medium van onderrig wil ontvang, ingestel gaan word. Pretorius het egter gemeen 'n gemeenskaplike taal – Engels – is nodig om die onderwysprobleme werklik die hoof te bied. "Wat die beste vir kinders is, is goeie onderrig – in enige taal" (Pretorius 2009:25).

In sy reaksie op Pretorius se stellings het Guy Bullen-Smith die interessante vraag gevra of die tyd dalk aangebreek het vir 'n gemeenskaplike, nasionale Afrika-taal? Dit kon 'n nuwe taal wees saamgestel uit die bestaande nege (hy sluit Engels en Afrikaans uit) of 'n moderne variasie daarvan. 'n Hoofsaaklik Zoeloe-Xhosa hibriede sou so 'n moontlikheid kon wees. Bullen-Smith het gemeen dit mag belaglik klink, maar Israel het Hebreeus uit die dode opgewek en Afrikaans het sy oorheersende posisie onder die streektale deels te danke gehad as gevolg van dekades se regstellende aksie vir die taal (Bullen-Smith 2009:28).

Vir baie leerders was Engels 'n struikelblok volgens die getuienis van Lilhe Miti, 'n vryskut skrywer wat woon in Oos-Londen. Sy kon verwys na haar ervaring toe sy aangebied het om matriekleerders by 'n skool in een van die townships vir hulle Engelse letterkunde-vraestel te help voorberei. Na slegs 'n paar minute met die leerders het die "omvang van die tragedie" in baie Suid-Afrikaanse skole tot haar deurgedring (Miti 2010:9). Daar was geen manier waarop die meerderheid van die leerders selfs op graad 8-vlak in Engels sou kon slaag nie. Die enkeles wat probeer het om hulself uit te druk het uitermate gesukkel. Toe sy hulle versoek het om 'n kort inleidende paragraaf

vir 'n opstel te skryf, "het haar hart gebreek". Dit was vir haar duidelik dat iets ernstigs vir hulle skeefgeloop het en dat 'n ingryping veel vroeër moes plaasgevind het. Haar pessimistiese gevolgtrekking was dat teen die tyd dat die leerders hoërskool bereik het, dit waarskynlik reeds te laat was om met sukses hulle selfvertrouenskrisis rakende Engels op te los. Dit was 'n krisis wat dringend aangespreek moes word siende dat die eksamen in Engels opgestel is. 'n Minimum bedrewenheid in die taal na primêre onderwys moes wat haar betref die basiese uitkoms te wees. Daarmee wou sy nie beweer leerders moet nie hulle moedertaal aanleer nie, maar bevoegdheid in Engels was onontbeerlik om vordering op skool te maak. Dit was sinneloos om MtO te romantiseer terwyl dit leerlinge se geletterdheid in die taal van handel en industrie kompromitteer. Volgens Miti was dit benadeelde leerlinge wat vir eksperimentering in moedertaalonderrig gebruik is. Hierdie leerders het skole bygewoon met beperkte fasiliteite wat nie die moontlikheid gebied het om 'n volledige oorgang na Engels te bewerkstellig nie. Intussen is van hulle verwag om in matriek met hulle stedelike eweknieë te wedywer waar laasgenoemde reeds 'n goeie bevoegdheid in Engels as eksamentaal bereik het (Miti 2010:9).

Volgens die *Reviews of National Policies for Education, South Africa* (2009) was die "taal van onderrig en leer 'n netelige kwessie" in Suid-Afrika. Dit is toegeskryf aan die feit dat meeste ouers in Suid-Afrika verkies het dat hulle kinders onderrig in Engels ontvang, iets wat in stryd is met die bevinding dat moedertaal – of die skynbaar meer polities korrekte benaming 'huistaal' – 'n deurslaggewende rol in prestasie en onderprestasie speel. Die verslag het bevind dat moedertaal in die Suid-Afrikaanse onderrig die "grondslag word vir onderskeid tussen presteerders en onder-presteerders. Ongelukkig het dié verdeling ook 'n rasseverdeling veronderstel" (Du Plessis 2009:10).

Die maklike oplossing vir die probleem is deur sommiges gesien in die sogenaamde middeweg-opsie, naamlik om MtO by wit leerdersweg te neem en Engels die enigste voertaal te maak sodat almal 'ewe sleg daaraan toe is'. Dit sou egter ook beteken dat Engelstaliges steeds bevoordeel word sonder om rekening te hou met die kompleksiteit van maatskaplik-ekonomiese ongelykhede of met die grondwetlike reg op MtO. Die viering van Moedertaaldag in Suid-Afrika

is dus eintlik aanvegbaar, want daar bestaan twee taaltradisies in die land: enersyds moedertaal slegs as merker van identiteit, en andersyds moedertaal as instrument van bemagtiging.

"Dit is te betwyfel of oppervlakkige lofredes oor die moedertaal tred hou met dié uiteenlopende tradisies en hul implikasies vir nasiebou in Suid-Afrika" (Du Plessis 2009:10). Wat veral nie help nie, is pogings om die Afrikaanse moedertaal-instellings te intimideer. Daar kan maar net gehoop word die nuwe regering "sal eerlik en waagmoedig die stappe na moedertaalgegronde onderrig vir almal doen" (Du Plessis 2009:10).

Oor die tekort aan gekwalifiseerde Afrika-tale onderwysers het die Nasionale Professionele Onderwysorganisasie van Suid-Afrika (NAPOSA) teen die einde van 2010 te kenne gegee dat hulle minister Nzimande wou spreek omdat hierdie tekort in die pad gestaan het van MtO. Volgens NAPOSA se uitvoerende amptenaar, Louwrens Strydom, het tersiêre inrigtings nie sulke onderwysers voorsien nie en die groot meerderheid van opgeleide onderwysers kon net in Engels en Afrikaans onderrig gee. Hy het gemeen die vlak van onderrig in die land sal nooit gelyk wees tensy dié netelige kwessie aangespreek word nie. Onderrigmateriaal vir Afrika-tale in byvoorbeeld die Noord-Kaap was nie op dieselfde peil as die van Engelse handboeke nie. Van onderwysers is verwag om self die leesstof te vertaal, veral in die grondliggende fase, met die gevolg dat leer- en onderrigtyd verlore gaan. Hy was van mening dat die toevoeging van Engels as 'n tweede taal leerders se taalvaardighede sou verbeter (Hoo 2010a:2).

## 3. Swart mense se aanhang van Engels

Swart mense se onvermoë om hulle eie tale te praat is deur Lihle Mtshali (2009:2) as 'n verlies van eie kultuur en identiteit gesien. Verder verduidelik Msthali dat daar dinge is wat jy nie kan verduidelik in 'n vreemde taal sonder dat die ware betekenis verlore raak in die vertaling daarvan nie. Wat Mtshali veral gegrief het, was waar kinders nie enige poging aanwend om hulle moedertaal te praat nie en waar ouers dit boonop as 'n soort status-simbool beskou. Hulle sal byvoorbeeld trots sê Owethu praat nie Zoeloe nie en sukkel

dan om met hulle eie kind in gebroke "Bantu education English" te praat. Owethu praat dan Engels met sy oppasser wat uit die platteland gebring is om na hom te kyk, en wanneer hy by geleentheid na die platteland geneem word om sy grootouers te besoek (waarvan sommige ongeletterd is), praat hy ook Engels. Mtshali het toegegee dat kinders aangemoedig moet word om Engels so veel moontlik te praat, maar moes dit geskied ten koste van die moedertaal? Sommige taalkundiges was van oordeel dat 'n kind verward raak deur meer as een taal, maar navorsing het reeds aangetoon hoe 'n kind maklik twee of drie tale kan hanteer. Dit word moeiliker om 'n taal aan te leer as jy ouer word, maar terwyl die verstand nog jonk en plooibaar is, moes kinders tot volwassenes gevorm word wat hulself goed kn uitdruk waar hulle ook al in die wêreld beweeg. Terselfdertyd behoort hulle trots te bly op hulle moedertaal. Mtshali self het sy trots betuig oor die feit dat alhoewel hy na 'n veelrassige skool gestuur is en Engels soos 'n *umlungu* (wit man) praat, sy geskrewe en gesproke Zoeloe vlot was. Dit was so omdat sy moeder wat 'n Afrikaanse en Engelse onderwyseres was, seker gemaak het hy ken die taal van sy voorgeslagte. Dit het daartoe gelei dat hy sy elfjarige dogter op dieselfde wyse grootmaak uit trots vir sy eie kulturele erfenis om sy kinders deel daarvan te maak en dit hom boonop nie 'n sent gekos het nie (Mtshali 2009:2).

Die meeste leerders in Afrika ontvang nie skoolonderrig in hulle huistaal nie, wat volgens advokaat Andre Gaum, adjunk-minister van onderwys in die Wes-Kaap, 'n negatiewe uitwerking op hul "kognitiewe, emosionele en skolastiese ontwikkeling" (Gaum 2009:11) het. Die voordele van MtO en veeltaligheid is en bly soos hierbo aangedui welbekend, maar Engels wen toenemend veld. Selfs in 2009 bly talle ouers daarop aandring dat hulle kinders van die begin af in Engels onderrig moet word uit vrees dat hulle werksgeleenthede en toegang tot tersiêre onderwys andersins benadeel sal word. Gaum moes erken dit is 'n verstaanbare houding "veral gegewe ons verlede waar ouers en leerders moedertaalonderrig beskou het as 'n doodloopstraat wat hulle van studie- en loopbaanmoontlikhede sou uitsluit" (Gaum 2009:11). Hy het daarop gewys dat bevindings in 2009 getoon het hoe die beste vlakke van tweetaligheid verkry word deur leerders wie se moedertaal die medium van

leer en onderrig is. Daar was genoeg bewyse dat tweetalige onderwys talle kognitiewe voordele bo eentalige onderwys inhou en "dat die aanleer van 'n derde taal voorts verdraagsaamheid oor kulture heen, asook nasiebou, kan bevorder" (Gaum 2009:11). Hy het die versekering gegee dat die departement in samewerking met taalkenners onverpoosd aan die toetsing van moedertaalgebaseerde onderrig werk. Die sukses daarvan was egter afhanklik van

> *die uitbreiding van kursusse vir die professionele opleiding van taalonderwysers, asook aansporings vir voornemende onderwysers om hulle as inheemse taalopvoeders te bekwaam; opleiding van opvoeders in die didaktiek en pedagogiek wat tweetalige onderwys vereis; bewusmaking om begrip en steun van belanghebbendes te verkry* (Gaum 2009:11).

Sekere taalkundiges beweer dat daar 'n positiewe verwantskap tussen kreatiwiteit en veeltaligheid bestaan. Volgens Gaum weerspieël elke taal 'n gemeenskap se eiesoortige wêreldbeskouing, en veeltaligheid het voordele op politieke, maatskaplike en ekonomiese terrein. Boonop kan die bevordering van veeltaligheid 'n direkte rol speel om die bewaring van Suid-Afrika se inheemse tale te verseker (Gaum 2009:11).

Te midde en ten spyte van die veelvuldige uitwys van die belangrikheid van MtO is die belangrikheid van Engels steeds beklemtoon en die argument is gehoor dat Engels as 'n vak vanaf graad 1 aangeleer behoort te word om leerders wat inheemse tale praat te akkommodeer. Dit sou dit vir leerders makliker maak om Engels as onderrigtaal vanaf graad 4 baas te raak omdat die meerderheid leerders vanaf graad 0 tot graad 3 in hulle moedertale onderrig word. Hierdie kwessie het ter sprake gekom toe minister Motshekga in die parlement gevra is of daar ondersoek gedoen is om vas te stel of taalgebrek onder leerders met betrekking tot moedertale en Engels 'n fundamentele mislukking in opvoeding tot gevolg het (Maluleka 2010:11). Die politieke party Congress of the People (COPE) se standpunt was dat daar balans tussen die moedertaal en Engels moes wees siende dat die matriekuitslae aangedui het dat iets fundamenteel verkeerd is. Motshekga se reaksie was dat 'n evaluering

in 2006 getoon het dat taal een van die belangrikste voorspellers vir prestasie is, waar leerders se huistaal dieselfde as die onderrigtaal is. Sulke leerders het ’n 49% gunstiger kans op beter prestasie. Internasionale navorsing bevestig dat MtO kognitiewe voordele vir leerders inhou – veral in die vroeë jare van onderwys – omdat hulle eiewaarde en identiteit daardeur versterk word en dit hulle in staat stel om lewendig aan klasbesprekings deel te neem. Daar is ook vasgestel dat leerders wat nie MtO ontvang nie wêreldwyd ’n gebrek aan selfvertroue en ’n swak selfbeeld getoon het. Die onderwysdepartement sou voortgaan om die aanleer van huistale, en Engels as ’n eerste bykomende taal, deur hulpprogramme te versterk. Opvoedkenners het saamgestem dat Engels in ’n vroeë stadium aangebied moet word, maar daarop gewys hoe moeilik dit sou wees om so ’n strategie vir leerders in landelike gebiede te implementeer (Maluleka 2010:11).

Onvoldoende MtO te wyte aan die vestiging van Engels as enigste amptelike taal is as een van die gevaarligte vir menseregte in Suid-Afrika uitgewys deur die F.W. de Klerk-stigting se Sentrum vir Grondwetlike Regte in sy verslag van Maart 2010. Daar is gewys op sekere regte wat onder groter druk verkeer: regte rakende onderwys en onderwyssorg, politieke regte en die reg tot vryheid van spraak wat ingeperk word. Verder was daar besorgdheid oor die wyse waarop onverkose ANC-leiers daarin geslaag het om regeringsbeleid te bepaal, terwyl die Suid-Afrikaanse Kommunistiese Party (SAKP), wat nie aan verkiesings deelgeneem het nie, onder die vaandel van die ANC in die parlement sitting gehad het. Suid-Afrika het gely onder hoë ongeletterdheidsyfers en swak syfervaardighede, vererger deur onvoldoende MtO wat toe te skryf was aan die feit dat Engels as enigste amptelike taal gevestig geraak het (Du Toit 2010:2).

## 4. Positiewe houdings, gesindhede en aksies

Onderrig in sowel moedertaal en Engels was die minister van onderwys, Naledi Pandor, se pleidooi in die program *Interface* op SABC 3 in Januarie 2006. Die debat, wat oor taalonderrig en -bekwaamheid gevoer is, het uitgewys dat matrikulante benadeel word omdat meeste hulle eksamens in Engels moes aflê, terwyl dit nie hulle moedertaal is nie. Volgens Pandor sou leerders voordeel

trek indien daar in Engels sowel as in die moedertaal onderrig word, en kenners was dit eens dat haar idee steun verdien. Op daardie tydstip het departementele beleid bepaal dat leerders met ’n Afrika-taal as moedertaal onderrig in hulle eerste taal vanaf graad0 tot 3 ontvang, waarna gewoonlik na Engels oorgeskakel is. Onderwyskundiges het gemeen hierdie oorskakeling vind te vroeg plaas, terwyl sommige ouers daarenteen geëis het dat hulle kinders van die begin uitsluitlik in Engels onderrig moes ontvang. Professor. Mary Metcalfe, Gauteng se Lid van die Uitvoerende Komitee (LUK) se standpunt was dat onderrig in beide tale ’n oplossing kan wees mits onderwysers die onderskeie tale goed kan hanteer. As onderwysers nie met leerders in hulle moedertaal kan kommunikeer nie, bemoeilik dit hulle taak. Een van die probleme was dat onderwysers in Afrikaans of Engels opgelei is en dus bykomende kommunikatiewe vaardighede in ’n Afrika-taal sou moes aanleer (Rademeyer 2006:7).

Tydens bogenoemde debat is ook daarop gewys dat handboeke in inheemse tale vertaal sal moes word sodat ’n moedertaal-vaktaal in byvoorbeeld wiskunde ontwikkel kon word. In provinsies (behalwe Gauteng) sou dit makliker wees om ’n spesifieke moedertaal plus Engels in klasse te gebruik, terwyl daar in Gauteng ’n groot verskeidenheid van taalgroepe voorgekom het. In die noordwestelike provinsie het die meeste bewoners Tswana gepraat, in die Vrystaat Suid-Sotho, in Limpopo Sepedi, in die Oos- en Wes-Kaap Xhosa, en in KwaZulu-Natal Zoeloe. In Limpopo is MtO sedert 2006 vanaf graad 0 tot 3 verpligtend gemaak. Die LUR vir onderwys in Limpopo, dr. Aaron Motsoaledi, het hom uitgespreek teen die persepsie dat goeie onderrig net in Engels gegee kan word, wat so erg geword het dat selfs tweejariges in kleuterskole gedwing word om Engels te praat. Ook die LUR vir onderwys in Gauteng was van mening dat Pandor se voorstel moeilik in daardie provinsie ten uitvoer gebring kon word, aangesien daar in Soweto in sommige klasse tot tien verskillende moedertale voorgekom het. ’n Verdere probleem is veroorsaak deur ouers wat hulle kinders uit township-skole haal en na stedelike skole stuur sodat hulle uitsluitlik in Engels onderrig kon ontvang (Rademeyer 2006:7).

Te verwagte het die debatteerbare argument dat MtO liefs geskrap moes word (kyk Pretorius hierbo) hewige kommentaar ontlok. Een van die reaksies het

gekom van Margaret Owen-Smith, bestuurder van die Home-Language Project, wat Pretorius gelyk gegee het dat gebrek aan MtO ’n handige verskoning vir swak skoolprestasie kon wees. Leerders is inderdaad beter daaraan toe om in ’n ander taal onderrig te word eerder as op swak wyse in hulle eie taal. Owen-Smith was egter van mening dat Pretorius slegs een aspek van swak onderrig in die land aangeraak het. Engels as algemene onderrigtaal sou weinig verskil aan die onderwyspeil maak solank skoolbeheer nie eens kon verseker dat onderwysers werklik in die klaskamers opdaag nie. Kwaliteit onderrig vereis ’n multidimensionele strategie en geen verandering in taalpraktyk sou die tipe verskille maak wat vereis is nie. Indien leerders se taalbehoeftes geïgnoreer sou word en hulle nie op een of ander wyse hulle moedertaal as ongelooflik waardevolle opvoedkundige en akademiese hulpbron in die leerproses gebruik nie, sou Suid-Afrikaners steeds gekonfronteer word met ’n stelsel wat nie net onregverdig vir die meerderheid leerders is nie, maar ook faal om akademiese oogmerke te bereik. Owen-Smith vertel dat vyf Johannesburgse beheerliggame die veeltalige Home-Language Project geloods het, waarin die beste pedagogiese praktyke sowel as die gebruik van elke kind se moedertaal ter ondersteuning van die gemeenskaplike taal (Engels) ingespan word. Hierdie projek het getoon dat slegs Engels as onderrigtaal nie die oplossing is nie: “[A] mix, with the home language as part of our brew” (Owen-Smith 2009:28) is wat nodig was.

Nog iemand wou weet of Pretorius al tyd in klaskamers deurgebring het waar onderwysers en leerders sukkel om tekste in ’n tweede en selfs ’n derde taal te begryp. Was sy al in ’n klaskamer waar leerders wat in hulle eie taal leer, vinnig vorder? Die Wes-Kaapse onderwysdepartement (WKOD) het sestien skole (wat meestal onderpresteer) ondersteun om hulle moedertaal vanaf graad 3 tot 6 te bevorder. Na twee jaar het hierdie skole steeds onderpresteer, maar die moraal en werksetiek het aansienlik verbeter. Dit is waar dat daar op goeie onderrig gefokus moes word, maar daar was reeds talle ander struikelblokke – taal behoort nie nog ’n verdere hindernis te wees nie (Versfeld 2009:28).

Een van die positiewe ontwikkelinge ten gunste van MtO en moedertale was die opmerklik aggressiewer trant oor die belangrikheid daarvan onder swart

mense. Een van die groot besware was hoe min daar in die nuwe demokratiese Suid-Afrika gedoen is om die gebruik van die ander inheemse tale behalwe Engels en Afrikaans te bevorder. Engels en Afrikaans was steeds die nasionale tale van sosiale vooruitgang, sukses en aspirasie (Ncwadi 2010:5).

Die ironie in swart identiteit is uitgewys deurdat hulle byvoorbeeld nog vir hulle kinders Christelike name gee – nie volgens die vertaalde Bybel in hul eie tale nie – maar Afrikaanse of Engelse weergawes. Hulle het beweer dat onderwys ’n prioriteit is, maar het terselfdertyd genoeë geneem met substandaardopvoeding vir hulle kinders deur onbetrokke en onderbetaalde onderwysers, terwyl hulle wit mede-Suid-Afrikaners hulle kinders voorsien van kwaliteit-onderwys en bereid was om wat ook al daarvoor te betaal (Ncwadi 2010:5).

Binne die breër Afrika-konteks is inheemse tale tog deur die aksies en optrede van die Afrika-Unie (AU) bevorder. Tale se vermoë om ontwikkeling, vrede en vooruitgang op die kontinent van Afrika te bewerkstellig, is gedurende 2006 se “Jaar van Afrika” deur die AU voorop gestel. Die doelstellings wat probeer bereik is, was onder meer:

– toepassing van die AU se taalbeleid soos reeds in 1986 aanvaar;
– die gebruik van MtO as amptelike onderrigbeleid;
– die erkenning en verkryging van hulpbronne om Afrika-tale te ontwikkel;
– die verkiesing van komitees om elke Afrika-taal in afsonderlike lande, streke en op die hele vasteland te beskerm; en
– die erkenning van plaaslike tale binne ’n amptelike Afrika-taal as werks- en gebruikstale (O’Connor 2006:5).

Die bevordering van die African Academy of Languages (ACALAN) het deel hiervan gevorm. Nie slegs was die oogmerk om Afrika-tale in elke land te bevorder nie, maar ook op internasionale, nasionale en provinsiale vlak met behulp van die media. Deel van die plan was om Afrikane aan te moedig om in hulle eie tale te lees (O’Connor 2006:5).

In Suid-Afrika self is positiewe planne om MtO uit te brei en meertaligheid te bevorder deur sommige onderwysdepartemente in werking gestel. So is byvoorbeeld nuwe transformasieplanne, met die klem op MtO, in 2006 deur die Wes-Kaapse onderwysdepartement in die vooruitsig gestel met die Taal-in-Onderwys Transformasieplan. Daarvolgens sou leerders vir die eerste ses skooljare in hulle moedertaal onderrig ontvang, terwyl nog 'n taal stelselmatig bygevoeg word sodat leerders se taalvaardighede toereikend genoeg sou wees om in enige van die twee tale te leer. Verder moes leerders teen graad 9 vir minstens drie jaar taalonderrig in die amptelike tale van die provinsie – Engels, Afrikaans en Xhosa – ontvang. Dit het geblyk dat die dokument wye steun geniet het, en ten einde moedertaal-gebaseerde tweetalige onderrig te bevorder is 'n beroep op skole gedoen om dit vrywillig te steun. Sowat 64% van die leerders in die provinsie was Afrikaanse moedertaalsprekers en sowat 'n kwart (meer as 'n miljoen) was Xhosa-sprekend. Meeste ouers het egter verkies dat hulle kinders van die begin af in Engels onderrig word. Cameron Dugmore, provinsiale onderwysminister se standpunt was: "Ons moet aan mense sê dit is oukei om trots Afrikaanssprekend te wees. Ons moet ook sê nou is die tyd om trots Xhosa-sprekend te wees" (Merton 2006:9). Die Taal-in-Onderwys Transformasieplan was daarop gemik om skole by te staan om 'n nuwe taalbeleid te formuleer ten einde MtO uit te brei en meertaligheid te bevorder.

Kry die staat die reg om skole se voertaal te bepaal, kon dit 'n terugkeer na die 1976-opstande in Soweto beteken het, omdat 'n taal dan aan leerders opgedwing sou word, was Paul Colditz van die Federasie van Beheerliggame van Suid-Afrikaanse Skole (FEDSAS) se waarskuwing. Sy reaksie het gekom na aanleiding van die aanbeveling van die Menseregtekommissie (MRK) dat beheerliggame se reg om taalbeleid te bepaal, heroorweeg behoort te word. Alhoewel die MRK tereg daarop gewys het dat MtO bevorder moes word ten einde hoë kwaliteit onderrig te verseker, het dit ook met die gevaarlike stelling vorendag gekom dat deur ouers en beheerliggame toe te laat om oor taalbeleid te besluit, die regering weggeskram het van die verantwoordelikheid om die belangrike verband tussen taal en gehalte onderrig te verseker. Ouers was

volgens die MRK nie goed genoeg ingelig om besluite oor voertaal te neem nie en in die arm en plattelandse skole het daar ’n “verontrustende stilte” oor taalkwessies geheers (Fourie 2006a:10).

Kathleen Heugh, bekende sosiolinguis se standpunt was dat beheerliggame se posisies eerder versterk moes word om hulle verantwoordelikhede beter uit te voer siende dat talle plattelandse leerders nie hulle onderwysers se onderrig begryp nie. Ouers in arm gemeenskappe het geglo Engels as voertaal sou hulle kinders van armoede bevry, terwyl die teenoorgestelde waar is. Alhoewel Colditz en Heugh van die MRK se aanbevelings verskil het, het beide dit nogtans verwelkom dat dit wel die belangrikheid van MtO aan die lig gebring het (Fourie 2006a:10).

Daar was ’n duidelike besef dat die akute tekort aan gekwalifiseerde onderwysers Pandor se plan om leerders se huistaal as medium van onderrig in die eerste ses skooljare te gebruik kon kelder. Haar departement was ook besig om te kyk na tweedetaal-programme wat Engels as tweede taal vir die meerderheid leerders toeganklik sou maak. ’n Inheemse taal-leerprogram wat dit vir alle leerders verpligtend sou maak om vaardigheid in een van die land se inheemse tale te bekom, was ook ter sprake. Pandor het dié program tydens ’n taalkolloqium by Unisa aangekondig. Sommige swart ouers het steeds daarteen protesteer dat hulle kinders in inheemse tale geleer word uit vrees dat dit hulle aanleer van en vaardigheid in Engels sou beïnvloed. Omdat baie ouers ingemeng het in goeie onderwyspraktyke waarin MtO geaksentueer is, was dit die onderwysdepartement se voorneme om met hulle gesprek daaroor te voer. Die departement se syfers het getoon dat daar ’n ernstige tekort aan gekwalifiseerde onderwysers sou wees, veral deurdat ouer onderwysers besig was om die beroep te verlaat as gevolg van aftrede of die kies van ander beroepe. Syfers het getoon dat van die 6 000 nuwe onderwysers wat verwag is om teen die einde van 2006 te gradueer, minder as 500 gekwalifiseerd sou wees om Afrika-tale te onderrig (Kgosana 2006c:4).

Pandor is vir die besluit geloof om MtO vir minstens die eerste ses jaar van skoolbywoning te implementeer en om hoër onderwysinrigtings te verplig om aktief mee te werk aan die bevordering en ontwikkeling van inheemse

tale. Die Stigting vir Bemagtiging deur Afrikaans (SBA) by monde van sy hoofuitvoerende beampte, Christo van der Rheede, het verwys na ’n bevinding van die Raad vir Geesteswetenskaplike Navorsing (RGN) dat sake op hoëronderwysvlak skeef loop deurdat 30% (36 000 uit 120 000) van studente wat by tersiêre instellings ingeskryf was, in 2000 gedruip het. Van die oorblywende 50% het slegs die helfte betyds hul grade behaal. Die Kaapse minister van onderwys, Cameron Dugmore, het die bewering gemaak dat 58% van die provinsie se leerders se geletterdheidsvlakke en 83% van leerders se syfervaardighede benede peil was. Navorsing wêreldwyd het getoon dat MtO die situasie kan beredder en die SBA was "dankbaar dat die politieke wil begin posvat om gesonde opvoedkundige oordeel aan die dag te lê" (Van der Rheede 2006a:13). Die hoop is uitgespreek dat die aanbevelings so gou moontlik geïmplementeer sou word en dat alle rolspelers (staatsdepartemente, munisipaliteite en die private sektor) die belangrikheid van die aanbevelings sou insien. Die SBA wou ’n veldtog

> *op voetsoolvlak begin om die waarde van moedertaalonderrig te verkondig en die onderwysdepartement in die proses te sterk. Dit kan nie net by voorspraak bly nie, ondersteuning rakende hulpbronne en opleiding is ewe nodig om vordering en sukses te verseker. Ons het té lank vir ons demokrasie geveg om steeds aan die agterspeen te suig* (Van der Rheede 2006:13).

Uit swart geledere is die bewering gemaak dat wit Afrikaners die enigste is wat oor die anglisering van Afrikaanse skole kla omdat hulle eksklusief dink en onderwys uitsluitlik vir hulle eie kinders wil hou. Hierdie stelling is heftig deur die Federasie van Afrikaanse Kultuurverenigings (FAK) betwis, met bewyse dat daar in werklikheid ’n toenemende aantal instellings soos die Xhosa Action Group, die WKO en Limpopo-onderwysdepartement, die SBA en Universiteit van Kaapstad se Project for the Study of Alternative Education in South Africa (PRAESA) was wat hulle by die stryd vir MtO vir almal in die land gevoeg het. Die rede waarom Afrikaanse intellektuele aanvanklik so luid en die Engelse intellektuele so stil was oor die kwessie van MtO, was dat eersgenoemde kwaliteit-onderrig vir hulle kinders kon verloor,

terwyl dit vir laasgenoemde in werklikheid "*business as usual*" was (Rossouw 2007:16). Afrikaners het hulself gemoderniseer en 'n moderne staat opgerig op die grondslag van MtO. Die rede waarom Afrikane verplig is om Engels te leer, was dat alhoewel die nasionale onderwysdepartement MtO reeds in 1996 aanvaar het, daar tot en met 2006 min belangstelling deurgetoon is om te verseker dat die beleid toegepas word. Die sleutel tot kwaliteit onderwys vir almal in die land was nie om alle skole in Engelse skole te omskep nie, maar deur MtO te bevorder en terselfdertyd vir leerders Engels as tweede taal aan te leer (Rossouw 2007:16).

Talle verantwoordelike swart ouers het hulle kinders na Engelse skole gestuur waar geen Afrika-tale aangebied word nie ten einde die beste moontlike onderrig te verseker. Volgens Tshepo Mofubetsoana (2007:18) sou dit eintlik korrek en regverdig wees om 'n wet te aanvaar dat alle leerders in hulle moedertaal onderrig moes ontvang, en juis daarom het hy die regering se poging om die situasie reg te stel – deur daarop aan te dring dat die keusetaal van verbruikers gerespekteer moet word – geloof. Mofubetsoana (2007:18) was van mening dat publikasies soos die *Sowetan* ook kon help om tale te beskerm deur in die spreektaal te publiseer.

Terwyl die drif oor en die aandrang op MtO ná 2006 heftiger geword het, het die agterdog groter geword dat daar 'n verskuilde agenda was om Engels as onderrigtaal te behou en doelbewus te bevorder. Dit was die opmerking van Michael le Cordeur, voorsitter van die Wes-Kaapse Taalkomitee en Stellenbosse kringbestuurder van onderwys. Die kern van sy argument was dat MtO steeds belangrik bly vir sprekers van Afrikaans en die inheemse tale.

> *Dis nie 'n voorreg nie. Dis 'n mensereg. Wêreldwyd word dit as 'n nie-onderhandelbare onderwysbeginsel beskou. Navorsing het bewys gedwonge vreemdetaal-onderrig deur nie-moedertaalsprekende onderwysers aan nie-moedertaalleerlinge lei tot grootskaalse ongeletterdheid* (Malan 2008:2).

Le Cordeur wou weet of dit die land veertig jaar (so lank as in baie Afrika-lande) sou neem om die noodsaaklikheid van moedertaalonderrig te besef.

Behalwe Tanzanië het meeste Afrika-lande na onafhanklikheid die taal van die koloniseerder as onderrigmedium behou, en eers ná veertig jaar het meeste van hierdie lande wel MtO begin aanvaar. Ook die Namibiese regering het na tien jaar besef hoe belangrik MtO is en dat daar geen alternatief daarvoor bestaan nie. Le Cordeur het gemeen Suid-Afrika moes volg en dat daar nie langer uitgestel kon word nie. Klaskamers en skole was taalomgewings waar 'n taal gepraat, beluister en gelees is, en studente met 'n goeie taalbeheer werklik kon verstaan wat hulle leer. "Studente met 'n fyn taalvermoë is die presteerders. Denke-ontwikkeling hang saam met taalontwikkeling. Hoëvlak denke hou nou verband met taalvermoë" (Malan 2008:2). Leerders wat nie ten volle tweetalig is nie, ervaar probleme met sekere begrippe en dit was bekend dat leerders in Suid-Afrika se geletterdheidsvlak substandaard was. "Moedertaalonderrig bied leerlinge optimale geleenthede om hul wetenskap rasioneel en intellektueel te beoefen. Dit verbeter die selfbeeld van moedertaalsprekers" (Malan 2008:2).

Die pleidooi was steeds dat ouers hulle kinders moes leer om hul moedertaal in die huis te praat en hulle nie dwing om 'n ander taal te gebruik wat hulle self nie behoorlik kon hanteer nie. "Dit maak kinders deurmekaar. Ongelukkig sien ons dit te laat wanneer jong volwassenes sukkel met watter taal hulle moet praat en waar hulle hoort," was die standpunt van 'n briefskrywer in *Die Burger* (Barnard 2008:11). Hy het verwys na prof. Stewart van Wyk, hoof van die Departement Afrikaans en Nederlands by die Universiteit van die Wes-Kaap (UWK), wat vertel het van die verstommende groei in die aantal eerstejaarstudente wat Afrikaans neem. "Studente begin nou Afrikaans onbevange gebruik. Die ideologiese bagasie wat mense oor Afrikaans gehad het, is nou tot 'n groter mate vergete" (Barnard 2008:11).

Volgens die bekende taalman Neville Alexander het Suid-Afrika waarskynlik die mees progressiewe taalbeleid in die wêreld gehad, maar alles was besig om uit te loop op die *de facto* enkele amptelike taal van "gehate Koningin Engels" – wat in werklikheid neergekom het op 'n neo-apartheid taalbeleid (Alexander 2008:9). Ten spyte van die feit dat Afrikaans uitgedryf is uit baie vlakke van die sosiale lewe was dit steeds die gewildste taal naas Engels. Taalbeleid was om verskeie redes belangrik, veral ten opsigte van sosiale prosesse soos diversiteit,

demokrasie, waardigheid en didaktiek. Veral kultuurdiversiteit, wat ook taaldiversiteit insluit, was net so ’n noodsaaklike faktor in menslike oorlewing as biologiese diversiteit. Alexander (2008:9) het beklemtoon dat die verdwyning van tale dwarsoor die wêreld in sigself een van die “werklike rewolusionêre momente” in mense se begrip van hulself was. Taalbeleid moes so bepaal en toegepas word dat die bevolking in die geheel daardeur bemagtig word sodat beskikbare taalbronne as kulturele kapitaal aangewend kon word om mense in staat te stel om ’n behoorlike lewensbestaan te maak. Vanweë die regering se voorliefde vir Engels is kreatiwiteit en werksbevrediging, produktiwiteit en doeltreffendheid geïnhibeer. Die reg om die taal van jou keuse te gebruik is vasgelê in die Grondwet, en daar was instellings soos PanSAT wat die gesag ontvang het om dit af te dwing: “’n Moedertaal gebaseerde twee- of meertalige onderwysstelsel is die *sine qua non* vir alle ontwikkeling in Suid-Afrika” (Alexander 2008:9). Uiteindelik mos dit neerkom op individue wat die mag gehad het om te kommunikeer, te werk en kreatief te wees in beide inheemse moedertale en Engels (Alexander 2008:9).

# 3. NAVORSINGSBEVINDINGE EN SIMPOSIA OOR MTO

## 1. MtO en tweetalige onderwys

Tweetalige onderwys en die gebruik van MtO in skole het gedurende 2006 ook in die kollig beland as gevolg van 'n navorsingsverslag deur Kathleen Heugh van die RGN met die hulp van Hassana Alidou van Alliant University in die VSA. Dit was vergesel van 'n video met die titel, Africa's Quiet Revolution, en die inhoud daarvan is as 'n "vreedsame rewolusie" bestempel (Kgosana 2006a:21). Die video is in Zambië verfilm en gaan die vooruitgang na van 'n sewejarige meisie, Sarah, wat in 1998 met graad 1 by 'n regeringskool in die Chipembe plaaslike skool begin het. Sy word verplig om in Engels te leer – sy en haar klasmaats sukkel in die taal en is gedoem tot mislukking. So lyk dit totdat 'n progressiewe onderwyser met die steun van donateurs 'n loodsprojek begin wat tot gevolg het dat Sarah en haar klasmaats na 'n spesiale skool oorgeplaas word waar die medium van instruksie Bemba, en van die ander minder gebruikte tale wat daar gepraat word, is. Voor die projek begin het, kon slegs 3% van die leerders soos Sarah dit deur die beginfases van hulle skoolloopbaan maak. Deur die gebruik van MtO kon Sarah en haar 39 klasmaats (die Millennium Groep [MG]) vier jaar later lees, skryf en numeriese vermoëns ontwikkel ver bo die van hulle eweknieë wat in die Engelse skole voortgegaan het. Toe hulle vordering weer in 2004 gemeet is, het al hierdie MG-leerders graad 7 geslaag, 'n verbetering van 57% in vergelyking met hulle eweknieë.

Heugh kon daarop wys dat met die aanbreek van 2006 die meeste Afrika-lande nog nie die noodsaaklikheid van MtO in die grondfaseskooljare besef het nie. Anglofiliese lande soos Nigerië, Zambië, Suid-Afrika en ander het MtO afgeskaal tot die eerste drie jaar van skoolonderrig, terwyl Frankofiliese en

sogenaamde Lusophone-skole[3] (Senegal, Gabon, Mosambiek) MtO tot minstens graad 4 verleng het. Sy kon tydens haar voordrag by ’n onderwyskonferensie in Libreville, Gabon, daarop wys hoe die gebruik van koloniale tale gelei het tot groot mislukking in skole en hoë uitvalsyfers, en dat min leerders sou slaag tensy daar ’n drastiese verandering in onderrig ten gunste van MtO tot ten minste graad 8 plaasvind (Kgosana 2006a:21).

Heugh het die situasie in Suid-Afrika besonder vreemd gevind, want alhoewel die eertydse apartheidsregering aan swart leerders ’n skynbaar minderwaardige Bantoe-onderwys daargestel het gebaseer op segregasie en tien keer minder daaraan spandeer het as aan wit onderwys, het dit tog handboeke in die verskillende Afrika-tale voorsien toe etnologiese segregasie van die skoolstelsel vanaf 1955 tot 1975 ingestel is. Dekades later was dieselfde handboeke nog bruikbaar. Die Heugh-verslag het bereken dat R600 miljoen nodig sou wees om handboeke in Afrika-tale te vertaal sou Suid-Afrika verpligte MtO vir alle leerders tot graad 8 instel. Daar is ook aangetoon dat onderrig in die moedertaal hand aan hand met kwaliteit-onderrig in die tweede taal (Engels of andersins) moes gaan voordat leerders dit as medium van onderrig sou volg (Kgosana 2006:21).

Volgens Heugh sou dit meer kos om onderwysers in ’n taal waarin hulle nie goed onderleg is nie op te lei, omdat sulke onderwysers eers die taal waarin hulle onderrig gee moes aanleer en ook ’n hoë vlak van akademiese bedrewenheid daarin moes verwerf. Dit neem ten minste 200 uur per onderwyser en tyd beteken geld. Hoe meer daar gesteun word op ’n vroeëre koloniale taal, hoe duurder word die opvoedkundige stelsel. Heugh het bereken dat al die geld wat spandeer word aan leerderonderwys, studiemateriaal en onderwysersopleiding binne vyf jaar teruggewen kon word aangesien druipsyfers in primêre skole sou verminder en die land leerders met aanvaarbare literêre en syfervaardighede sou lewer (Kgosana 2006:21).

Volgens die Suid-Afrikaanse wetgewing bepaal skole egter self hulle taalbeleid en daar sou dus versigtig te werk gegaan moet word om daaraan te verander

3 Portugeessprekend.

tensy ouers presies ingelig word oor die voordele verbonde aan MtO. Openbare- en ouerkwessies moes verreken word, en mits ouers oorreed kon word dat MtO die regte weg was om te volg, sou dit nie kon realiseer nie. In daardie stadium is die kwessie juis gekompliseer deur die opstand van swart ouers oor die besluit van die Limpopo-onderwysdepartement om Afrika-tale as vakke in vroeëre model C-skole[4] bekend te stel (Kgosana 2006:21).

Onderwysminister Pandor het te kenne gegee dat daar oorweeg moes word om MtO as ’n loodsprojek in KwaZulu-Natal en die Oos-Kaap in te stel met die oog daarop om, indien suksesvol, dit ook wyer te implementeer. Die gebruik van MtO in primêre skole sou met die steun van beheerliggame moes verbeter en met goeie onderrig in ’n tweede taal gepaard gaan. Die vreemde situasie het bestaan dat alhoewel Afrikane in die vyftiger- en sestigerjare teen kolonialisme in opstand gekom het, miljoene Afrika-leerders nog “bevry [moes] word van die verknegting van koloniale tale op hulle afforseer deur skoolstelsels met die goedkeuring van die huidige geslag Afrika-leiers” (Kgosana 2006:21). Die hoop was dat die komende konferensie by Libreville die begin van ’n “stille revolusie” kon word.

## 2. Die nadele van uitsluitlike tweede-taalonderrig

Om kinders uitsluitlik in Engels, of enige tweede taal, te onderrig was volgens MacFarlane, navorser by die Suid-Afrikaanse Instituut vir Rasseverhoudings (SAIRV), bekend as ’n vorm van sogenaamde onderdompeling-onderrig (*immersion teaching*). Die oorwig van bewyse het egter getoon dat so ’n wyse van onderrig nadelige gevolge vir die eerste taal, sowel as vir die ontwikkeling van die tweede taal, inhou. Onderdompeling-onderrig veroorsaak ’n toestand van verminderde tweetaligheid (*subtractive bilingualism*) waarin die eerste taal in werklikheid deur die aanleer van die tweede taal geërodeer word, met die gevolg dat die bemeestering van beide tale dan relatief onderontwikkeld bly.

4 Alhoewel dit na 1994 nie meer amptelik gebruik is nie, verwys die term ‘model-C-skole’ in hierdie ondersoek na vroeëre pre-1994-skole wat tot ’n mate deur die regering befonds is. Die gebruik van die term is uitgebrei sodat ook swart leerders in sulke skole na verwys kan word as ‘model C-skoolleerders’ (Moreira 2013:15).

Wanneer leerders, wat nog probleme ervaar om die ingewikkeldhede van hul eie moedertaal te snap, uitsluitlik in ’n taal onderrig word wat hulle nie verstaan nie, het die eerste paar jaar van onderrig in die nuwe taal min opvoedkundige waarde. Al wat in werklikheid plaasvind is dat hulle verplig word om die nuwe leksikon van ’n vreemde taal aan te leer. Wiskunde wat in Engels onderrig word, het min waarde vir leerders wat slegs Xhosa praat. Hulle leer dan hoogstens iets omtrent Engels, maar baie min omtrent wiskunde. Dit was nog erger dat die basiese manipulasievermoëns van leerders wat nog nie hulle moedertaal bemeester het nie benadeel is, en dit kon selfs beteken dat hulle die skool met verminderde vaardighede in álle tale verlaat (MacFarlane 2006:19).

MacFarlane verduidelik dat daar eintlik twee tipes taalgebruik bestaan, naamlik basiese en akademiese kommunikasie. Basiese kommunikasie is meestal mondeling en sluit gebare, gesigsuitdrukkings en intonasie in en is ryk aan kontekstuele betekenis. Akademiese kommunikasie is meestal kontekstueel, berus feitlik uitsluitlik op die geskrewe woord en is werksaam in ’n konteks-beperkte opset waarin slegs die taal betekenis oordra (MacFarlane 2006:19). Kinders wat waargeneem is tydens hulle kommunikasie met onderwysers en gelykes het wel die indruk geskep dat hulle Engels heel goed begryp, maar hulle akademiese uitslae het agterna getoon dat tweedetaal-leerders ’n ernstige agterstand in vergelyking met hulle eerstetaal-eweknieë het. Dit dui daarop dat ’n meer algemene tipe taalvaardigheid aangeleer en verwerf moet word voordat ontwikkelde taalvermoëns na ’n tweede taal oorgedra kan word. Vir Engelssprekers om Zoeloe suksesvol aan te leer moet hulle dus eers in hulle moedertaal bedrewe wees en na mate ’n tweede taal aangeleer word, word gedagtes in die huistaal gevorm en vervang dan woorde van die tweede taal.

MacFarlane (2006:19) gee die voorbeeld van iemand wat wil sê: “*Today I’m going home*”. Eers word die Zoeloe-woorde met Engels vervang: “*Namhlanje I’m going home*”. Dan: “*Namhlanje I’m going ekhaya*”, en uiteindelik: “*Namhlanje ngiyahamba ngiya ekhaya*”. Sonder die moedertaalraamwerk as grondslag sou die spreker nie die sin in Zoeloe kon bou nie. Die tweede taal kan nie suksesvol aangeleer word sonder die grondslag van die moedertaal nie.

Intensiewe navorsing toon dat hierdie verhouding selfs dieper strek omdat dit lyk asof daar ’n

> *direkte verband is tussen die vlak van bedrewenheid in die moedertaal en die daaropvolgende vlak van bedrewenheid wat in ’n tweede taal bemeester kan word. Indien ’n kind dus nie bedrewenheid in die moedertaal verwerf het nie, word so ’n kind onmiddellik benadeel wanneer ’n tweede taal akademies bemeester moet word* (MacFarlane 2006:19).

MacFarlane meen Pandor se plan vir omvattender moedertaalonderwys is prysenswaardig en rym presies met die beskikbare kennis oor die aanleer van tale. Dit is eintlik ironies dat die beste wyse om Zoeloe-kinders Engels te leer praat, is om hulle in Zoeloe te onderrig (MacFarlane 2006:19).

## 3. Bewyse vir die onontbeerlikheid van MtO

Na ’n nuwe taalondersoek van die nasionale onderwysdepartement wat vroeg in Januarie 2008 openbaar gemaak is, het dit aan die lig gekom dat dekades van onderwysdiskriminasie nog nie oorkom is nie. In hierdie opname waarby 34 000 graad 6 leerders vanuit ’n verteenwoordigende toetsgroep van 1 000 openbare hoofstroomskole betrek is, het dit geblyk dat skoolkinders nie die mas opkom met skoolwerk nie. In die opname word ’n oorsig gegee van die stand van onderrig in die intermediêre fase (graad 5 en graad 6) en word ook aangedui watter faktore, individueel en gekombineerd, met beter of swakker leerderpunte verbind kan word. Die belangrikste aspek van leerlingdeelname is die taal waarin hulle onderrig ontvang. Daaruit blyk dat leerders wat in ’n ander taal as hulle eie leer, swakker vaar. Graad 6-leerders vaar in al die leergebiede beter wanneer hulle in hulle huistaal onderrig word. Daar is ook bewyse uit ander navorsing dat leerders wat in hulle vroeë skooljare in hul moedertaal onderrig word, groter vaardigheid in lees-, skryf- en syferwerk toon. Dit was dus duidelik dat strategieë vir leerverbetering ook sou moes verreken hoe leerders in staat gestel kan word “om in die mees toepaslike taal van onderrig en leer te studeer” (Pandor 2008:9).

Dat met MtO beslis ’n deurbraak begin maak is, het geblyk uit ’n sosiaal-ekonomiese navorsingsverslag van die RGN in Mei 2008, saamgestel deur Mbithi wa Kivulu. Een van die bevindings was dat al meer swart ouers MtO in plaas van Engels in die grondslagfase verkies. In die aanvangstudie (2003) tot wa Kivulu se verslag het die meerderheid respondente, uitgesonderd Afrikaanssprekendes, Engels verkies. Die keuse is veral beïnvloed deur ras, maandelikse inkomste en opvoedingsvlak. Indiërs, gevolg deur swart mense, was meer geneig as wittes om Engels te kies (Rademeyer 2008b:16). Die studie is tussen 2003 en 2007 onder 3 000 respondente (swart 62,8%; bruin 15,7%; wit 11,6%) gedoen. Oor die vierjaartydperk van die opname het Engels die oorheersende keuse in hoër onderwys gebly. Die voorkeur vir Engels as onderrigtaal vanaf graad 4 het oor die jare toegeneem, maar in die grondslagfase afgeneem met groter voorkeur vir MtO. Daar was ’n afname in swart ouers wat Engels in die fase vanaf graad 1 tot graad 3 verkies het, maar meer bruin ouers het in die periode 2003/2004 Engels in hierdie fase verkies, terwyl dié groep weer in 2005/2006 ’n afname getoon het. Die mate waartoe swart leerders in die grondslagfase, veral in stedelike gebiede, MtO kon ontvang, was afhanklik van onderwysers se vermoëns om meertaligheid te hanteer (Rademeyer 2008:16).

’n Verslag van die RGN (Desember 2008) in samewerking met die Universiteit van Limpopo het weer bevind dat leerders wat eers in graad 4 na Engels oorskakel, dit baie moeilik vind om die taal te bemeester. Word dit saam met MtO aangebied wat op oppervlakkige wyse aangeleer of met onderbreking plaasgevind het, word dit nog moeiliker. Dit het ook aan die lig gekom dat die geletterdheidsontwikkeling van die meeste leerders in graad 0 tot graad 4 verminder het as gevolg van die gehalte van onderwys. Lae standaarde en leerders wat nie werklik aangespoor en geïnspireer word nie lei tot mislukking. Daar is ook vasgestel dat skoolleerders nie hul moedertaal of eerste addisionele taal optimaal bemeester nie. Die verslag het ook gedui op ’n toenemende gaping wat taalbemeestering betref tussen middelklaskinders en dié in benadeelde gemeenskappe (Rademeyer 2008:15).

Volgens prof. Irma Eloff, dekaan van opvoedkunde aan die Universiteit van Pretoria (UP), het navorsing getoon dat Afrika-regerings aan die “illusie

dat basiese kennisverwerwing sinoniem is met die aanleer van Engels as voertaal" vasklou, terwyl navorsing bewys het dat kinders so lank moontlik aan MtO blootgestel moet word (Dippenaar 2010:4). Leerders wat ses jaar MtO gehad het, behaal gewoonlik 50% en meer in die tweede taal. Ontvang leerders tot in graad 12 MtO, skuif die persentasie op tot 60%. Dit het ook geblyk dat MtO 'n "positiewer effek het op kinders se selfvertroue en volgehoue prestasie as die van hul maats wat hulle skoollewe in 'n nuwe taal moes aanpak". Navorsing het ook getoon dat MtO nie so duur is soos vroeër gemeen is nie, siende dat 200 000 onderwysers 200 uur opleiding in Engels sou benodig om tweedetaalontwikkeling in Suid-Afrika te bewerkstellig (Dippenaar 2010:4)."Daar is onbetwisbare en oortuigende bewyse in die opvoedkunde, die psigologie van leer en onthou, en die vergelykende opvoedkunde dat onderrig in die moedertaal verreweg die beste medium is vanaf die grondslagfase tot in tersiêre onderwys" (De Wet 2010:5). Hierdie stelling is bevestig in UNESCO- en ander navorsingspublikasies en dit was van toepassing nie net vir lande in Afrika nie, maar ook in lande waar daar taalgroepe was met 'n oorheersende taal wat dikwels die ou koloniale taal is. Die nie-toepassing van MtO het onteenseglik tot swakker prestasies gelei, ook omdat die gebruik van Engelse handboeke stresvol vir Afrikaanssprekendes was. Deel van die oplossing het gelê in die verbetering van die onderrig van Engels en een van die pleidooie was dat Afrikaans as onderrigmedium behou, maar dat die aantal periodes in Engels verdubbel, moet word De Wet 2010:5).

## 4. Die implikasies van die aanleer van Afrika-tale

Die bevinding van Masola (2010:14), wat haar M.Ed. by Rhodes oor "Mother tongue education in the foundation phase" gedoen het, was dat die onderrig en aanleer van Afrika-tale uiteenlopende implikasies vir verskillende leerders gehad het wat in onderwysbeleid aangespreek moes word. Die prioritisering van Engels los nie die vae beleid van die onderwysdepartement op nie en die ingewikkeldhede daaraan verbonde spruit uit die ooglopende klasseverskille in die onderwysstelsel wat manifesteer in bevoorregte Engelse taalonderrig en leerervaring vir leerders uit die elite. Hierdie kategorie sluit in privaatskole

en vroeëre model C-skole waar kinders Afrika-tale as addisionele vak neem en selfs vir leerders wat uit huise kom waar ’n Afrika-taal oorheers. Dit is leerders van hierdie skole wat die meeste universiteitstoelating kry, en daarom het dit aanvaarbaar geword dat hulle nie Afrika-tale op ’n redelike standaard onderrigvlak ontvang nie. Sulke leerders verlaat skool met ’n oppervlakkige kennis van Zoeloe, Xhosa en Sotho wat nie eers voldoende is om hulle in staat te stel om met hulle eweknieë in multikulturele skole te kommunikeer nie. Masola self het ervaar dat na twaalf jaar op skool meeste van haar Engelssprekende vriende nie ’n gesprek met haar in Xhosa kon voer nie. Geen poging word aangewend om dit in skole reg te stel nie. Sy vind dit ironies dat skole wat as smeltkroes gesien word vir leerders uit verskillende agtergronde Engelssprekende leerders lewer sonder ’n greintjie kennis van Afrika-tale, behalwe miskien vir ’n bietjie Afrikaans. Dit is om hierdie redes en op hierdie wyse dat Engels die samesnoerende taal van stedelike Suid-Afrika geword het (Masola 2010:14).

Masola meen verder die waarde van onderrig in Afrika-tale behoort wyer te strek as bloot kurrikulum-toepassing en leerders tot die besef van die kommunikasie-waarde daarvan te bring. Onderrig in Afrika-tale en die aanleer van ’n Afrika-taal beteken verskillende dinge vir verskillende mense. Skole in plattelandse en stedelike gebiede onderrig in Afrika-tale. Die situasie bestaan dat grondslagleerders in hulle moedertaal onderrig word, met Engels wat aan die einde van graad 1 of graad 2 (afhangend van hulpbronne en onderwyserbekwaamhede) toegevoeg word.

In graad 4 skakel leerders oor na vakke wat in Engels onderrig word, wat dan probleme vir leerders veroorsaak omdat hulle in ’n taal onderrig word waarvoor hulle nie voldoende voorberei is nie met min steun in hul moedertaal behalwe in gevalle waar taalwisseling (*code switching*) gebruik word (Masola 2010:14).

Dit is duidelik dat die voorkeur vir Engels deur die regering geregverdig kan word, maar dit word blykbaar terselfdertyd nooit ernstig oorweeg om MtO met verdrag te versterk nie. Onderrig in Engels is nie vir leerders so eenvoudig nie en hulle getuig self hulle word verder benadeel wanneer hulle die matriekeksamen in ’n taal aflê wat hulle nie ten volle begryp nie.

Die skooluitslae van landelike en township-skole in die Oos-Kaap toon dat hoër- en laerskoolleerders swak in Xhosa presteer, wat 'n druipsyfer van so hoog as 80% in hoërskole tot gevolg het. Dit lyk dan asof dit eintlik tot nadeel strek om MtO te ontvang, wat in werklikheid nie die geval is nie. Masola verwys na die tipe onderwyspraktyke wat in die onderrig van Xhosa gevolg word en hoe ontoereikend dit is dat onderwysers bloot in staat is om die taal te praat. Voldoende hulpbronne is 'n verdere probleem, asook die kwessie of die omgewing bevorderlik is vir kwaliteit-onderrig. Sy meen dit is probleme wat besef en aangespreek sal moet word (Masola 2010:14).

Dit is by herhaling benadruk dat leerders tale maklik kan aanleer indien hulle die regte leermateriaal en hulle onderwysers die regte opleiding ontvang het. "Multitaligheid is 'n noodsaaklike komponent vir 'n vredevoller en vooruitstrewender Suid-Afrika. Dit sal eers gebeur wanneer die krag van elke moedertaal losgelaat word" (Coombe 2010:14).

## 5. Groter aandrang op MtO

"Leerders en studente moet saamstaan en daarop aandring om in hul moedertaal onderrig te word," was die boodskap tydens 'n simposium in Junie 2009 op die Bellville-kampus van die Kaapse Skiereiland Universiteit van Tegnologie. Studente van verskeie universiteite het vergader om spesifiek die ekonomiese waarde van moedertale te bespreek. Neville Alexander van PRAESA) het gewys op die belangrikheid om veral die ekonomiese waarde van inheemse tale te beklemtoon. Hy het aangevoer "[m]ense verloor hul kreatiwiteit en spontaneïteit wanneer hulle nie hul eie taal kan gebruik nie" en daarom was dit vir hom belangrik dat universiteite klasse in meer as een taal aanbied (Neethling 2009:6). Dr. Vuyokazi Nomlomo van UWK het daarop gewys hoe voordelig dit vir Xhosa-leerders is om in hul moedertaal onderrig te word omdat hulle nie die vrae in Engels begryp nie en beter in opdragte doen indien die vrae in die moedertaal gestel en beantwoord word. Tydens die simposium is dit egter beklemtoon dat Engels steeds saam met die inheemse tale aangeleer moet word (Neethling 2009:6).

Wat was die praktiese ervaring van ouers en leerders ten opsigte van MtO? Een van die beswaarde swart ouers, Christine Qunta (2009:6), het vertel hoe sy haar kinders uit 'n township-skool gehaal het omdat die onderwysers getoi-toi het in plaas van klas te gee. Om dit te bewerkstellig moes sy by die hoof van St. George-skool pleit om hulle daar in te skryf uit oortuiging dat onderwys die hoeksteen is vir die ontwikkeling na 'n vooruitstrewende en stabiele gemeenskap. Wat Qunta betref moes MtO vanaf die primêre tot die einde van die hoërskool as 'n verpligte opsie toegepas word. Ongelukkig was dit wyd bekend dat daar Afrika-ouers was wat begeer het dat hulle kinders in Engels opgevoed moes word omdat hulle dan skynbaar loopbaangewys beter daaraan toe sou wees. Die staat (moontlik in bondgenootskap met die private sektor) moes belê in voldoende fondse vir die ontwikkeling van behoorlike handboeke en ander hulpmiddels in Afrika-tale. Die heersende gebruik van Engels, en tot 'n mindere mate Afrikaans, met die uitsluiting van Afrika-tale het die sprekers van Afrika-tale benadeel. Wanneer armoede en swak onderrig nog bykom, was dit in werklikheid 'n wonder dat sommige Afrika-studente steeds goed kon vaar. Sy het daaraan herinner dat MtO as 'n reg, nie as 'n voorreg nie, beskou moet word (Qunta 2009:6).

Leerders het inderdaad beter in eksamens gevaar indien hulle in die grondslagfase in hulle moedertaal en in Engels onderrig is, was Molefe Molokwane van die Modimokwane Primary School in Mathibestad se persoonlike getuienis (Rademeyer 2009:6). By hierdie skool is besef leerders kon nie in graad 1 behoorlik lees as hulle met Engels wegspring nie. Toe hul moedertaal, Tswana, egter ingebring is, het dit beter en vinniger gegaan. Leerders in die skool het na graad 3 gewoonlik heeltemal na Engels oorgeskakel, terwyl Tswana steeds as vak aangebied is. Toe ondersoek ingestel is om vas te stel of die skool tot graad 6 met MtO kon voortgaan, was ouers verdeeld daaroor. Sommige het geen probleem met MtO gehad nie, terwyl ander Engels verkies het. Een van die probleme was dat die onderwysdepartement handleidings en materiaal slegs in Engels voorsien het, en dié bronne nie altyd in leerders se moedertaal vertaal is nie. Dit het duidelik begin word dat 'n nasionale veldtog nodig so wees om ouers van die voordele van MtO te oortuig (Rademeyer 2009:6).

Wes-Kaapse LUR vir kultuursake, Cameron Dugmore, was dit in ’n onderhoud van Maart 2009 ook eens dat leerders beter sou vaar indien hulle in hul moedertaal vir die eerste ses skooljare onderrig word (Damane 2009:8). Dit was op die vooraand van die Xhosa Festival te Langa, waar jongmense hulle in hul moedertaal kon uitdruk. Volgens hom was Xhosa verwaarloos en moes dit bevorder word sodat jongmense hulself deur die gebruik van hulle huistaal kon bemagtig. Die fees sou gebruik word om die gebruik van inheemse tale en tale wat gemarginaliseer word te bevorder. Hy het die nuwe lede van die Wes-Kaap Taalkomitee aangekondig wie se taak dit sou wees om drie tale in die Wes-Kaap – Xhosa, Afrikaans en Engels – en veeltaligheid te bevorder (Damane 2009:8).

## 6. Protesoptogte vir MtO

Aktivisme in die vorm van protesoptogte om MtO te bevorder het van tyd tot tyd voorgekom. Voor die Gautengse onderwysdepartement in Pretoria het ’n groep leerders en studente met toegeplakte monde in Augustus 2008 teen die departement se “growwe nalatigheid” om MtO te bevorder, geprotesteer (Rademeyer 2008d:8). Volgens die uitvoerende hoof van AfriForum was hierdie simboliese beswaar gemik teen die feit dat Afrikaans en ander inheemse tale “doodgeswyg” word. ’n Beswaarskrif is aan ’n verteenwoordiger van die onderwysdepartement oorhandig waarin die jeug gevra het vir daadwerklike optrede om die miskenning van MtO te beëindig en terselfdertyd geprotesteer het oor onvoldoende finansiering vir die meertalige instellings wat hul grondwetlike pligte probeer nakom. Daar is ook beswaar gemaak teen UP wat meertaligheid bevorder het, maar oor dieselfde kam geskeer word as universiteite waar net Engels gebruik is. Die onderwysdepartement het nie vir bykomende onderwysers vir MtO voorsiening gemaak nie en die protesteerders het dit duidelik gestel dat dit nie slegs ’n kwessie is van dat net Afrikaans sy regmatige plek moet kry nie, maar alle inheemse tale (Rademeyer 2008d:8).

Voor die aanbreek van die nuwe skooljaar in 2010 is ouers deur AfriForum aangemoedig om hulle kinders by skole waar hulle MtO kon ontvang in te skryf. Alhoewel die nasionale onderwysdepartement se skooltaalbeleid MtO as verkieslik gestel het, is meeste Suid-Afrikaanse leerders steeds weens

praktiese realiteite soos onbekwaamheid wat die inheemse tale betref in Engels onderrig. Jaar na jaar het die matriekuitslae getoon dat leerders wat MtO ontvang, beter presteer as leerders wat in 'n tweede of derde taal onderrig word. Waar MtO reeds in gebruik was, is ouers gevra om toe te sien dat dit nie ingekort word nie (Blaine 2009:2).

'n Onderwyser van beroep, Mandla Mthethwa, het beweer dat Suid-Afrika se stadige vooruitgang te wyte was aan die feit dat die meerderheid van die bevolking ongeletterd en onontwikkeld was, juis omdat taal 'n struikelblok vir Suid-Afrikaanse onderwys geword het. Die primêre probleem was dat die skooltaal nie die taal van die meerderheid was nie, en daar teen hulle taal ten gunste van die minderheidstale Engels en Afrikaans gediskrimineer is. Die ironie was vir Mthetwa dat die meerderheid Suid-Afrikaners steeds gekoloniseer is vanaf laerskool tot hoërskool, en verder ook in die werkplek. Sy pleidooi was dat hoe gouer die taalkrisis opgelos en reggestel kon word, hoe voordeliger sou dit vir die hele land wees (Mthethwa 2010:8).

Mthethwa het daaraan herinner dat in lande soos die VSA, China, Duitsland en Indië die moedertale in alle fasette van hierdie mense se lewens gebruik is, en vandaar hulle hoë peil van ontwikkeling. In Suid-Afrika was taal nie slegs 'n hindernis vir leerders se prestasies nie, maar onderwysers self het gesukkel om in Afrikaans en Engels klas te gee. Ook die amptenare van die Departement van Onderwys was nie immuun daarteen nie en het teruggeval op hul moedertaal om te kommunikeer. Solank die inheemse tale sekondêr in die onderwys en die werkplek was, sou prestasies en werkverrigting bly wat dit is. Vir hom was die kapitalistiese taal van Engels die middel tot uitbuiting (Mthethwa 2010:8). Privaatskole kon slegs deur ryk families bekostig word, en selfs na die verkryging van onafhanklikheid, is klasseverskille en segregasie steeds voortgesit. Uit die privaatskool-opset kon die les geleer word dat alhoewel jy die beste hulpbronne tot jou beskikking kan hê, niks moedertaalgebruik oortref nie. Leerders kan nie vakke behoorlik bemeester in 'n taal wat nie hulle eie is nie (Mthethwa 2010:8).

Mthethwa wys daarop dat die matriekuitslae van 2009 getoon het dat die meerderheid Afrika-leerders ten spyte van goeie hulpbronne swak vaar. Dit

kan slegs toegeskryf word aan die oorheersende taal – Engels – wat in hierdie skole gebruik word. Wit en Indiër leerders troon uit op die lys van die top 50 leerders. Die openbare skole se resultate toon ook dat die slaagsyfer beter is waar MtO toegepas word. Veelrassige skole het taamlik goed gevaar teenoor uitsluitlik swart skole omdat eersgenoemde moedertaal gebruik, maar selfs daar troon wit en Indiër leerders uit. Om te vra dat Engels in Afrika-skole moet verbeter, is om die bal mis te slaan. Wat dringend benodig is, is om die taalbeleid te verander sodat die meerderheid leerders wiskunde en wetenskap in hulle eie tale kan aanleer. Die verskoning dat dit te duur sal wees om Afrika-tale as medium van onderrig in alle vakke te gebruik, was 'n leuen. Niks is duurder as die hoë mislukkingsyfer nie. Suid-Afrika is een van die mees spandabelrige lande in terme van aangeleenthede wat nie voordelig vir die meerderheid burgers is nie. Mthetwa het lesers aangeraai om te dink aan wapenaankope, groot salarisse vir uitvoerende amptenare, die afbreek van huise minder as vyf jaar oud, goue handdrukke en so meer. Die briefskrywer wou hê die regering moes huistale as 'n kwessie van dringendheid infaseer. 'n Nasie is 'n nasie deur sy taal en gelykheid van tale impliseer die afwys van spesiale voorregte vir enige enkele taal en die erkenning van alle tale binne die nasie. Solank MtO op die lange baan geskuif word, sou volle bevryding in die slag bly (Mthethwa 2010:8).

Die regering moes die wil openbaar om die gebruik van Afrika-tale op gespreksvlak in alle skole vanaf graad 1 en dwarsdeur die skooljare voor te staan, net soos wat dit ernstig was om straatname te verander. Dit was die argumente van Rodgers (2010:15) in sy oortuiging dat slegs deur die koestering van die moedertaal die kultuur van 'n taal begryp kon word ten einde die nuanses en subtiliteite van gesprekke en begrip van hoe ander dink te ervaar. Rodgers het dit jammer gevind dat wit Suid-Afrikaners taalkundig, en daarom ook kultureel, vreemdelinge in hulle eie land is. Plaas enige blanke in 'n township in Suid-Afrika en hy of sy sal nie weet wat gesê word tensy die bewoners oorslaan na Engels of Afrikaans nie. Ook sy eie kinders wat hulle skoolloopbane na 1996 begin het, is nie beter af as hyself nie en ook nie in staat is om selfs in die mees basiese Xhosa te kommunikeer nie, al het hulle die taal as vak reeds vanaf graad 1 of graad 2 geneem. Alle skole behoort te verseker dat alle kinders vloeiend

op gespreksvlak in ’n Afrika-taal is sodat Suid-Afrikaners mekaar beter kon verstaan (Rodgers 2010:15).

Die argumente ter ondersteuning van MtO is wyer gehoor as net binne die landsgrense. Suid-Afrika kon iets leer by Zimbabwe oor die onderwysstelsel rakende MtO, is by geleentheid geopper (Davey 2010:13). Die beredenering was dat skole daar histories hoofsaaklik deur sendelinge beheer is en alhoewel onderwysers verskillende aksente gehad het omdat hulle uit verskillende lande gekom het, het leerders ’n goeie grondslag gekry. Dit is beweer kinders vind dit moeilik om twee tale tydens hulle vormingsjare aan te leer. Leerders in Zimbabwe is vir die eerste drie of vier jaar van hulle skoolloopbaan in hulle moedertaal onderrig met Engels as bykomende vak, waarna hulle in Engels onderrig ontvang het met hulle spreektaal as een van die vakke. Teen die tyd dat hulle by matriek kom was hulle goed voorbereid en kon Engels intelligent lees en skryf. Inspekteurs het die skole gereeld besoek om seker te maak van die onderwysers se pligsgetrouheid. Kon daar nie wedstryde uitgeskryf word vir werklose matrikulante om boeke met illustrasies in die spreektaal te skryf nie, geskik vir die eerste skooljare nie, is gevra (Davey 2010:13).

## 7. MtO en matriekuitslae

Een van die kragtigste argument ten gunste van MtO was die onomstootbare gevolgtrekkings wat uit matriekuitslae gemaak is. Die goeie matriekuitslae van Afrikaanse skole in 2007 het kommentaar uit verskeie oorde ontlok en is as bewys voorgehou van hoe belangrik MtO is. AfriForum het die waarde van MtO duidelik uitgespel en gevra ouers moet volgehoue druk daaroor op die owerhede plaas sodat MtO vir so lank as moontlik voorsien kon word, selfs tot op universiteitsvlak. Veral waar dit nie beskikbaar was nie en waar pogings aangewend is om dit in te perk, moes dit kragtig gepropageer word (Rademeyer 2008:6).

Uit FAK geledere het die voorsitter, prof. Danie Goosen, dit beklemtoon dat Afrikaanse skole se prestasies die korrektheid van die oproep aan Afrikaanssprekende ouers om hul kinders na Afrikaanse skole te stuur bevestig. “Talle Afrikaanse skole moet reeds die rieme dun sny om die state te laat klop.

As Afrikaanse ouers dié skole in die steek laat, laat ons die kinders ook in die steek" (Rademeyer 2008:6). Higher Education South Africa (HESA) het kommer uitgespreek oor die afname in leerlinge wat universiteitsvrystelling kry. Daar is aangetoon dat die 6% verhoging in die getal leerders wat Engels tweede taal geslaag het, ooreenstem met die toename van 6,7% in die getal leerders wat die seniorsertifikaat afgelê het. Taalvaardighede by leerders is steeds as kommerwekkend bestempel (Rademeyer 2008:6).

Met die aanbreek van 2010 is Afrikaans by hernuwing geloof as skitterende voorbeeld van wat deur MtO bereik kon word. *The Witness* het selfs sover gegaan as om in 'n hoofartikel te erken dat die Afrikaanse organisasie, AfriForum, by baie ongewild mag wees weens sy neiging tot konserwatisme en eng etniese nasionalisme, maar tog moes bely:

> *We are willing to go on the right side of a debate with the wrong crowd and agree with them on its call that parents insist on mother-tongue teaching for their children and that such teaching be extended to post-graduate levels* (*The Witness* 2010a:6).

AfriForum het voorspel dat matriekuitslae weereens sal toon hoe eerstetaalsprekers beter as tweede- of derdetaalgebruikers vaar. Vir die soveelste keer is daarop gewys dat leerders dit makliker vind om nuwe konsepte en vaardighede in hulle moedertaal aan te leer en sulke vaardighede dan oor te dra in 'n taal soos Engels.

Diegene wat MtO teenstaan beroep hulle op die feit dat Engels die mees gebruikte taal op aarde is en meen dat as hulle nie Engels kan praat nie, hulle gedoem is om op die periferie van die samelewing te beland (*The Witness* 2010:6). Dit is egter duidelik onwaar wanneer daar na lande soos Duitsland, Japan en Suid-Korea gekyk word. China en Brasilië is ook moderne bewyse dat Engels nie noodsaaklik is vir die vooruitgang van 'n staat nie. *The Witness* het daarop gewys dat AfriForum dit nie teen Engels as sodanig het nie, maar 'n argument uitgemaak het dat leerders in tale wat hulle die maklikste verstaan onderrig moes word. Engels moes saam met ander tale soos Russies, Mandaryns en Swahili geleer word soos wat die wêreld uit die greep van kolonialisme

wegbeweeg het. Afrikaans is as ’n skitterende voorbeeld beskou van wat bereik kon word wanneer moedertaal as onderrig- en leertaal ingespan word – dit het bewys dat waar daar ’n politieke wil bestaan om ’n taal te ontwikkel, daar ’n weg gevind kan word (*The Witness* 2010:6).

In 2010 het klagtes vanuit die publiek oor die matriekvraestelle gekom wat steeds slegs in Engels en Afrikaans opgestel is. Lank voor demokrasie in Suid-Afrika was dit die geval, en dit was steeds so ten spyte van die feit dat nege ander Afrika-tale reeds vyftien jaar vantevore amptelike status ontvang het. Dit was die beswaar van Xolisa Tshongolo (2009:8) in die *Cape Times*. Hy het aangetoon dat die Wes-Kaap die enigste provinsie was wat reeds ’n goedgekeurde provinsiale taalwet gehad het waardeur die provinsie in staat gestel is om sy eie taalbeleid en provinsiale taalkomitee op die been te bring. Die amptelike erkenning van die voorheen gemarginaliseerde Afrika-tale was sinneloos indien dit nie ook eerbiedig en uitgevoer is nie. Dit was vir Tshongolo onbegryplik dat die taal van swart leerders steeds onderdruk is. Diegene wat gestry het om in ’n taal van hulle keuse onderrig te ontvang, veg nog steeds dieselfde geveg, terwyl diegene wat gebaat het by apartheid se medium van onderrig (Afrikaans) steeds bevoordeel word. Ten slotte wod gevra: “Waarheen is ons op pad met hierdie stryd? Moet die kinders weer die strate invaar en bande aan die brand steek en staatseiendom beskadig om hulle deel van hierdie demokrasie te ontvang?” (Tshongolo 2009:8).

Hy vra verder of dit werklik so problematies is om eksamenvraestelle in al die amptelike tale op te stel, siende dat hulle van Engels na Afrikaans vertaal kan word. Waarom nie ten minste vraestelle in die ses tale waarin die taalgroepe verdeel word – die Nguni-tale, Sotho-tale, Engels, Afrikaans, Tshivenda en Xitsonga – vertaal nie? Dit onderskep die probleem van leerlinge wat eers in hulle eie tale en dan in die teikentaal moet vertaal. Dit benadeel Afrika-taalsprekers en weerhou hulle daarvan om beter resultate te behaal omdat die tyd weens die langer denk- en vertaalprosesse in vergelyking met hulle eweknieë hulle dikwels vang. Dit is die eintlike rede waarom daar ’n hoër uitvalsyfer onder Afrika-taalsprekers voorkom – nie omdat hulle dom is nie, maar weens die taalhindernis (Tshongolo 2009:8).

Daar was ook ontevredenheid onder Gautengers omdat die onderwysdepartement werkopdragte vir graad 12-leerders slegs in Engels beskikbaar gestel het. Van die ouers het gekla dat hul kinders benadeel word omdat hulle in Afrikaans onderrig word, maar die werkopdragte in Engels ontvang. Die standpunt is gehoor dat die onderwysdepartement dit vir leerders makliker behoort te maak omdat hulle die eerste proefkonyne sou wees wat die uitkomsgebaseerde onderwys (UGO) matriekeksamen skryf (Rademeyer 2008:11). ’n Kurrikulumkenner, Gustav Biebuhr, het daarop gewys dat die departement in werklikheid ’n grondwetlike verpligting het om sover dit haalbaar was, alle ondersteuningsmateriaal in die onderrigtaal van die leerders te verskaf. Leerders wat in Engels onderrig ontvang het, is dus bevoordeel. Daarbenewens is opdragte nie slegs laat ontvang nie, maar by sommige skole moes onderwysers self die opdragte vertaal (Rademeyer 2008:11).

Te midde van al hierdie sienings en uitsprake was daar teen 2010 taamlik konsensus dat Suid-Afrika se swak matriekuitslae in hoë mate aan “nie-moedertaalonderrig toegeskryf kan word” (Malan 2010:10). Leerders was besig om die prys vir die sterk klem op Engels en die ontkenning op skoolvlak van “die tale waarin hul begripsvlakke en uitdrukkingsvaardighede vasgelê is” te betaal (Malan 2010:10). Le Cordeur, van die departement kurrikulumstudies aan US se standpunt was dat MtO van sleutelbelang vir alle sprekers van inheemse tale is. MtO het ’n direkte uitwerking op akademiese prestasie, veral omdat kennis meer is as slegs memorisering. Dieper vlakke van begrip deur die aanwending van MtO help leerders om kennis van een konteks na ’n ander oor te dra. In ’n vak soos wiskunde het ’n vergelyking van leerders se vermoë in die vak getoon dat die wat die grondbeginsels daarvan in hul moedertaal ontvang en geleer het, ’n beter begrip van wiskunde het as diegene wat dit in ’n tweede taal aangeleer het (Malan 2010:10).

Le Cordeur was oortuig die oorsaak van negatiewe houding jeens Afrika-tale as onderrigtale was die nalatenskap van die vroeëre Wet op Bantoe-onderwys toe Engels die “taal van politieke diskoers” geword het (Malan 2010:10). Le Cordeur het die punt gemaak dat dit alles toegeskryf kon word “aan ons Grondwet wat die taalkwessie kontamineer deur aan al elf tale amptelike status toe te ken.

Daardeur het Engels *de facto* die dominante taal geword, selfs al is Zoeloe, Xhosa en Afrikaans baie meer mense se moedertaal as Engels" (Malan 2010:10).

In 'n hoofartikel in *Rapport* was die uitgangspunt dat die reaksie oor die matriekuitslae van die vorige jaar, ten spyte van een onwaarheid, wel baie feite oor hoe die stelsel werk blootgelê het. Die onwaarheid was die oningeligte paniek oor die wiskundevraestel van die vorige jaar, aangeblaas deur sekere media dat die stelsel nie toelaat dat kandidate soos vlieë druip nie, al was die vraestel baie moeilik. Daar moes besef word die matriekeksamen 'n "ingewikkelde statistiese oefening [is] waarvolgens kandidate in 'n rangorde geplaas word gemeet aan jaarpunte, die eksamenpunt en die kumulatiewe uitslae van vorige jare" (*Rapport* 2010:16).

Die waarhede was eerstens dat Afrikaanse skole skitterend gevaar het, en dit bewys gelewer het watter sterk grondslag MtO kon bied. Tweedens is gewys dat die slaagsyfer in staatskole met 'n model C agtergrond bykans dieselfde was as die slaagsyfer van privaatskole wat die Onafhanklike Eksamenraad se eksamens geskryf het. Beide eksamens is deur die Raad vir Kwaliteitsversekering in Algemene en Voortgesette Onderwys en Opleiding (UMALUSI) gemonitor en op peil gevind. Derdens was dit verblydend dat die Mpumalanga-onderwysdepartement se reg om eksamens af te neem weens ernstige ongerymdhede weggeneem is, en die onderwysminister is geloof dat sy gedoen het wat haar voorgangers nie gedurf het nie. *Rapport* (2010:16) het dit jammer gevind dat die slaagsyfer met twee persentasiepunte gedaal het, maar dit nie as 'n groot ramp beskou nie omdat die peil van die eksamen belangriker geag is as die slaagsyfer. Motshekga is op die skouer geklop dat sy vir Pandor nagevolg het in strengheid eerder as die "oëverblindery van die Asmal-era, toe die slaagsyfer op bedenklike wyse gestyg het" (*Rapport* 2010:16). Wat as uiters belangrik beskou is, was onderwysers se teenwoordigheid in die klas sodat onderrig deurlopend kon plaasvind. *Rapport* het veral die Suid-Afrikaanse Demokratiese Onderwysersunie (SADOU) as 'n struikelblok bestempel, want by skole met 'n SADOU-meerderheid van onderwysers was die uitslae swak. Die vraag was of die minister sou slaag om die vakbond vas te vat en die fokus op die belange van leerders eerder as die vakbondlede self te laat val (*Rapport* 2010:16).

Matrikulante in township-skole het teenkanting getoon teen die verstommende idee van SADOU dat swart leerders se vraestelle ligter gemerk moet word weens die feit dat hulle nie MtO ontvang nie en die skole wat hulle bygewoon het, nie so goed voorsien was as die bevoorregte skole nie (Mngoma 2010:1). Matrikulante met wie *The Witness* gesels het, het kapsie gemaak teen dié idee. Soos een leerling dit gestel het: "Vir my is so 'n opvatting niks verskillends nie as die apartheidstelsel wat idiote van ons almal gemaak het" (Mngoma 2010:1). Een van die hoofde, wat anoniem wou bly, wou weet of ligter merk sou beteken dat 'n verkeerde antwoord reg gemerk sou word. SADOU se sekretaris-generaal het wal gegooi dat die vakbond nie wil impliseer dat swart leerders gratis punte gegee moet word nie, maar dat die merk van vraestelle "agterstand en transformasie" in aanmerking moes neem (Mngoma 2010:1). Die Kurrikulumasseringsbeleidsverklaring[5] het gevra vir die inagneming van verskillende interpretasies oor onderwerpe wat tot uiteenlopende, maar verwante antwoorde kon lei. Weereens is die voordeel van MtO beklemtoon: "But the set-up at this stage is so confined that our learners are disadvantaged even if they answer correctly. While Afrikaans pupils can write exams in their mother tongue, black pupils, who make up 76% of matrics, don't have that luxury" (Mngoma 2010:1). Die realiteit was dat swart kinders uit 'n werkersklas agtergrond gedruip het nog voordat hulle eksamen skryf. Wat puntaanpassing betref, het die segspersoon van die nasionale onderwysdepartement laat blyk minister Motshekga het nie die voorneme, die gesag of die meganisme gehad om die punte van die nasionale seniorsertifikaat-eksamen aan te pas nie. Die proses van standaardisasie waar rou punte getoets word, is gedoen onder die toesig van UMALUSI (Mngoma 2010:1).

Uit die argumentasie rondom matriekuitslae en die agterstand van nie-Engelse moedertaalleerders is die belangrike afleiding gemaak dat dit noodsaaklik geword het vir die regering om vinnig te beweeg ten einde inheemse tale te ontwikkel. Dit moes geskied ooreenkomstig Afdeling 8 van die Taalwet sodat swart leerders die opsie kon uitoefen om vraestelle ook in hulle eie taal te beantwoord. In die Oos-Kaap het wye ontevredenheid geheers oor die

5 Curriculum and Assessment Statement (CAPS)

Oos-Kaap se katastrofiese matriekuitslae van 2009, en by die Departement van Onderwys was daar algemene instemming dat drastiese inmenging noodsaaklik was. Sekere basiese beginsels sou dringend toegepas moet word:

- die noodsaaklikheid om ’n goeie grondslag vir primêre leerders te lê;
- behoorlike steun aan onderwysers; en
- behoorlike monitering van bestuurders en onderwysers.

Die matriekslaagsyfer het in 2009 met minder as 0.5% tot 51% gestyg en die Oos-Kaapse onderwys-LUR Mahlubandile Qwase, het te kenne gegee hy sou nie langer verwaarlosing van pligte, aanhoudende onder-prestasie en die verontagsaming van die basiese terme van indiensneming duld nie. Die departement se bestuurstelsel rakende werkverrigting sou voortdurende beoordeling en monitering doen en nie langer versaking van pligte en toesig duld nie (Stander en Hollands 2010:1). Qwase het ook die bevordering van MtO in skole, en die opleiding van onderwysers in tweetalige moedertaal onderwys gedurende die eerste ses maande van 2010, aangekondig. Die besef het deurgebreek dat indien leerders nie konsepte in hulle moedertaal begryp nie, hulle dit nog minder in ’n ander taal sou verstaan. Dit was ook duidelik dat leerders wat in hulle moedertaal en in Engels leer, vinniger vorder en daarom moes opvoeders in staat wees om oor tale heen te beweeg ten einde konsepte te verduidelik (Stander en Hollands 2010:1).

Deur breër te kyk na die redes agter die swak matriekuitslae van 2009, is leerders se swak vermoëns in Engels deur die nasionale minister van onderwys as die hooffaktor geïdentifiseer (Govender 2010:4). Daar is deeglik besef dat vroeër blootstelling aan Engels leerders beter vir die finale skooleindeksamen sou voorberei. Volgens die bestaande reëling was matrikulante verplig om Engels te neem al was dit nie hulle huistaal nie, en juis dít het hulle benadeel teenoor leerders wat hulle skoolloopbaan in Engels en Afrikaans begin het. Wat minister Motshekga betref was dit ’n ernstige probleem wat resultate wesenlik beïnvloed het. Die ondersoekspan wat sy in 2009 aangestel het om die implementering van die Nasionale Kurrikulum in oënskou te neem het sterk aanbeveel dat Engels as eerste bykomende taalvak vanaf graad R tot graad 3

ingestel moes word. Motshekga het daarop gewys dat sommige leerders vir die eerste keer kennis met Engelse onderrig in graad 3 gemaak het; in terme van hulle kognitiewe ontwikkeling was hulle meer ontvanklik vir taalaanleer in daardie stadium (Govender 2010:4).

Skole moes steeds MtO aanbied, maar terselfdertyd het Motshekga hulle ook aangemoedig om meer in Engels te onderrig. Sy het gemeen dit sou baie moeilik wees om nog ’n taal soos Zoeloe op skool bekend te stel. Een van die kopsere was dat Zoeloe nie op universiteitsvlak as medium van instruksie gebruik is nie. Die enigste uitweg was dus om die onderrig van Engels te verbeter. Colditz van FEDSAS was steeds van mening dat alle leerders tot matriek in hul moedertaal onderrig moes word. Prof. Ruksana Osman, hoof van Wits se Skool vir Opvoedkunde, se argument was dat bewyse bestaan het dat om kinders bloot te stel aan tale op ’n jong ouderdom wel voordelig is mits seker gemaak word dat die onderwyser ’n ontwikkelingsprogram gebruik wat ’n stewige komponent insluit van hoe tale onderrig behoort te word (Govender 2010:4).

Alles was egter nie net negatief betreffende die eksamenuitslae van swart leerders in 2009 nie. Daar was wel uitsonderings soos die sestienjarige Nonhlanhla Thela van Umlazi Comprehensive Technical High School in KwaZulu-Natal met sewe onderskeidings, en Javis Lumu-Bosa van Greenside High in Johannesburg met tien onderskeidings. Suid-Afrika het egter steeds geensins genoeg swart leerders in die uitblinkergroep opgelewer nie. In 2008 het slegs 57% van die 460 000 swart matrikulante geslaag, in vergelyking met 99% van die 41 000 wit matrieks (Van Rooyen 2010:4).

Die groot uitdagings was steeds die kwessie van swak onderrig en die problematiek van die onderrigmedium. Vir swart leerders was ’n bykomende faktor ontoereikende steun van die kant van hulle ouers. Colditz het die beginpunt van kwaliteit onderrig in ouersteun gesien, nie slegs wanneer dit by huiswerk kom nie, maar ook as rolmodelle wat toewyding toon (Van Rooyen 2010:4). Hy het dit beklemtoon dat daar nie genoeg ouersteun vir leerders in Afrika-gemeenskappe en skole was nie. Een van die ouers van Parktown Girls’ High School wie se kind, Thato, ses onderskeidings gekry het, het hiermee saamgestem. Wanneer hy ouervergaderings by hierdie skool bygewoon het, was

daar slegs ’n handjievol ouers en hyself het probeer om ten minste seker te maak dat sy dogter haar huiswerk doen. Sy siening was dat swart ouers moes weet wat hulle kinders doen en behoort te doen (Van Rooyen 2010:4).

Marna Jordaan, hoof van Afrikaanse Hoër Meisieskool in Pretoria, wat vroeër by ’n uitsluitlik swart skool onderwys gegee het, kon getuig dat die tien vroeër benadeelde leerders by haar skool uitstekend gevaar het (Van Rooyen 2010:4). Volgens haar was dit te wyte aan ouers se belangstelling, veral waar leerders vanuit ’n agtergrond gekom het waar ouers nie self matriek gehad het nie en slegs morele steun kon gee. Die vise-uitvoerende bestuurder van die SAIRV, Frans Cronje, het te kenne gegee dat waar ouers self nie geletterd is nie, hulle nie in staat was om hul kinders akademies te ondersteun nie. Boonop voel hulle dikwels ook geïnhibeerd om amptenare aan te vat (Van Rooyen 2010:4).

Die Indiër-gemeenskap het oor jare van die leerders met die beste matriekuitslae gelewer. Krishnee Reddy, onderhoof van Verulam Secondary in Durban, het selfs sover gegaan om te beweer dat wanneer leerders in matriek is, hulle ouers hulle lewenstyl behoort te verander om meer aandag aan sulke matrikulante te kan gee. Sy het ’n tydrooster vir haar dogter ontwerp waarvolgens hulle drieuur in die oggend opgestaan en vir twee uur studeer het. Vally Padayachee, wie se seun agt onderskeidings behaal het, sê sy seun het sy vader en sy broers as rolmodelle geneem en hulle kon aan hom al die nodige hulp en aanmoediging verleen. As belangrik beskou was die ondersteunende kulturele waardestelsel binne die Indiese gemeenskap. ’n Afgetrede professor van Afrika-tale, Bhekinkosi Ntuli, se siening was dat swart ouers nog dink dit is uitsluitlik die onderwyser se taak om kinders op te voed omdat hulle daarvoor betaal word (Van Rooyen 2010:4).

## 8. Nuwe kurrikulum: Die opsegging van UGO

Daar was opgewondenheid in swart kringe toe minister Motshekga op 6 Julie 2010, na twaalf jaar van ’n mislukte onderwysstelsel, aangekondig het dat wysigings aan die ongewilde UGO aangebring sou word (Masombuka & Monama 2010:4). Die nuwe Kurrikulumasseringsbeleidsverklaring sou die bestaande stelsel vervang en leerders vir die eerste keer die opsie bied om as deel van die nuwe kurrikulum in die eerste drie skooljare in hulle moedertaal

onderrig te ontvang. Die taal wat deur die leerder gekies word as onderrigtaal sou vanaf graad 1 as 'n vak of as 'n eerste bykomende taal aangebied word. Engels sou egter nie huistale in die eerste skooljare vervang nie. Die aantal vakke wat in graad 2 tot graad 6 aangebied word, is verminder van agt tot ses en die vak tegnologie is gekombineer met wetenskap, met kuns en kultuur wat met lewensoriëntering saamgesmelt het. Die National Association of Parents in School Governance se segspersoon, Mahlomola Kekana, het egter gewaarsku dat daar nooit suksesvolle verandering kon wees sonder die steun en bydrae van skoolbeheerliggame nie en sy beswaar was dat hulle nooit in die kwessie van die nuwe kurrikulum geraadpleeg is nie (Masombuka & Monama 2010:4).

Die regering was uiteindelik bereid om aanspreeklikheid te aanvaar vir die verdoemende hoofflaters wat deur UGO veroorsaak is. Die nasionale onderwysdepartement moes erken dat UGO se foute veelvuldig, duur en ernstig was en reeds van die heel begin gekritiseer is as onrealisties omdat dit onderwysers met werk oorlaai het en boonop nie duidelike inhoudsriglyne verskaf het nie (*The Witness* 2010:12). Opnames het getoon dat Suid-Afrikaanse leerders van die swakste in syfervaardigheid en geletterdheid in Afrika vaar en die skool verlaat sonder om behoorlik te kan lees en skryf (Mkhuma 2010:15).

Uiters insiggewend was die reaksie van Mkhuma in die *Pretoria News* rakende UGO. Hy het prontuit laat hoor dat hy nie skryf om die UGO te beween nie, maar om dit te begrawe. Wat hom betref het swart ouers passief toegekyk terwyl swart leerders "feitlik gif gevoer is – niks wat hulle toegerus het met die vaardighede om wedywerende spelers in die globale terrein te word nie as deel van die nuwe kurrikulum" (Mkhuma 2010:15). Jare na die implementering daarvan, en te midde van besware van opvoedkundiges en kenners, was die regering bereid om te erken dat UGO misluk het. 'n Nuwe stelsel wat weereens deur min behoorlik begryp is, is ingevoer. Intussen het die voormalige onderwysminister, Pandor, en die minister vir hoër onderwys en opleiding, Blade Nzimande, mekaar in koerantartikels getakel. Hierdeur is die kaliber leierskap aan wie die land sy kinders se onderwys toevertrou het aan die kaak gestel. Die Sokkerwêreldbeker van 2010 was 'n groot sukses waarvoor die regering lof verdien het, maar die werklike maatstawwe van 'n

regering se sukses is sy onderwys- en gesondheidstelsels en die suksesvolle implementering daarvan. Mkhuma het gewonder hoe die huidige regering gevoel het wanneer die geslag van 1976 moes erken dat Bantoe-onderwys baie beter in "kwaliteit, uitkoms en bestuur was as die huidige spul in township klaskamers is" (Mkhuma 2010:15). Wat toe kortgekom het, was biblioteke, laboratoria, sportfasiliteite en beter salarisse. Vyftien jaar later heers dieselfde probleme in die townships en in plattelandse skole. Onderwysers was toe toegewyd en die rede waarom soveel swart kinders wel kon lees en skryf. Volgens Mkhuma was selfs die argitekte van Bantoe-onderwys verbaas oor die merkwaardige prestasies van leerders tydens die apartheidsbedeling, wat ook die rede was waarom hulle dit al moeiliker gemaak het vir swart kinders om behoorlike onderwys te ontvang. Onderwysers tydens die era van Bantoe-onderwys het leerders ver buite die beperkinge van die kurrikulum onderrig en was na-ure en in vakansies beskikbaar. Hulle het leerders gemotiveer, en dissipline en respek – ook ten opsigte van die breër gemeenskap – afgedwing. Die huidige geslag onderwysers kritiseer die UGO privaat, maar sou nooit droom om hulle daaroor na die strate te wend nie, omdat hulle verbintenis verskuif het van onderwys na politiek. Onderwysers het nou hoofsaaklik oor salarisse gestaak.

> *Hulle sal nie droom om die kryt neer te sit ten einde die regering te dwing om kwaliteit onderrig aan arm swart leerders te voorsien nie. Diegene wat nou die stakings lei is verseker van senior posisies tot nadeel van hulle beter gekwalifiseerde, beter voorsiene en meer toegewyde porture solank hulle kan verseker dat sekere politici in die mag-gestoeltes beland* (Mkhuma 2010:15).

By meeste skole, insluitende dié in Soweto, was daar hoegenaamd geen toewyding van die kant van onderwysers nie, met die gevolg dat ouers met klein inkomste geweldig opgeoffer het en selfs bereid was om honger te ly ten einde hulle kinders na voorheen tradisioneel wit skole te stuur. Ook township-onderwysers het hulle kinders na voormalige model C-skole gestuur, wat hulle wantroue in die ander skole getoon het. Nie alle township-skole en onderwysers was skuldig nie, maar goeie onderwysers was uiters skaars. Klaskamers met

afwesige onderwysers het die regering se mislukking illustreer om die gemors van Bantoe-onderwys op te klaar (Mkhuma 2010:15).

Een aspek wat vir Mkhuma soos ’n seer vinger uitgestaan het, was dat Afrikaans steeds verpligtend was ten spyte van die feit dat daar elf amptelike tale was. Afrikaans was die taal wat in Gauteng in swart mense se kele afgedruk is. Dit wou voorkom asof die regering onsensitief daarvoor was dat leerlinge in hulle opstand daarteen gesterf het. Kinders word gedwing om “Die Stem” te sing ten spyte van die woede en psigiese trauma wat dit by ouers wek. Slegs in private gesprekke sal swart ouers wel erken hulle is teen Afrikaanse onderrig gekant. Die Grondwet stipuleer immers dat daar nooit weer rasgebaseerde of kulturele oorheersing in Suid-Afrika geduld sal word nie, maar sedert Mandela se tyd is die jeug jammerlik in die steek gelaat. Mkhuma sluit af deur ’n onrusbarende scenario voor te hou:

> *Selfs op hierdie laat tydstip word daar rondgevroetel met onderwysmodelle – ’n hoofstruikelblok vir ons kinders … Die dag sal aanbreek dat ons kinders siek en sat raak met die leierskap – van die regering, van onderwysers en ouers – net soos hulle ouers voor hulle in die strate uit protes teen dit alles, insluitende die swak onderwysstelsel, sou invaar. En geen koeëls sal groot genoeg wees om hulle te keer as hulle eers aan die opmars is nie. Ek weet, ek was daar* (Mkhuma 2010:15).

Die nuwe veranderinge was die derde groot leerplanverskuiwing binne twaalf jaar. Motshekga het erken onderwysers ly aan veranderingsuitputting (hulle was volgens haar “*change fatigued*”), maar die nuwe veranderinge is nogtans meestal positief beoordeel en verwelkom (*The Witness* 2010:12). Voortaan sou onderwysers minder geëvalueer word, minder projekte sou vereis word en veel van die leerders se prestasies sou as gevolg van die nuwe veranderinge van eksamens in die intermediêre fase afhang. Nog ’n pluspunt was dat leerders nou die kans sou kry om reeds in graad 1 Engels te leer sonder om MtO te ontbeer. “It is about not abandoning sound skills, but adapting to the realities of South Africa” (*The Witness* 2010:12).

Uit Afrikaanssprekende oorde en by monde van Colditz is die skuif van die departement om Engels as verpligte addisionele taal vanaf graad 1 in te stel egter gesien as 'n skuif om Engels uiteindelik die enigste onderrigtaal in die land te maak. Colditz het erken ouers verkies Engels omdat dit as "bemagtigende taal" gesien word, maar hy was van mening die nuwe kurrikulum was strydig met die Suid-Afrikaanse Skolewet (SASA), iets wat hy met die volgende voorbeeld gestaaf het: By 'n skool waar die moedertaal Sotho en die ander twee tale wat die meeste gepraat word Zoeloe of Xhosa is, kon volgens die Skolewet een van dié tale as addisionele taal aangebied word.

Dr. Carole Bloch van PRAESA het die vraag geopper van hoe die addisionele taal aangebied sou word. Suid-Afrika het nie oor die rolmodelle, hulpbronne en genoeg opgeleide onderwysers beskik om kwaliteit Engels vir graad 1-leerders wat 'n inheemse taal as moedertaal gehad het aan te bied nie. Leerders kon 'n taal vinnig snap mits dit in 'n omgewing aangebied word waar dit gevoed en ondersteun word. Le Cordeur se siening was dat die departement verskeie meganismes sou moes instel om taalverwarring te voorkom (Potgieter 2010a:6).

Die woordvoerder van die nasionale onderwysdepartement, dr. Granville Whittle, het onmiddellik reageer op die vrese by Afrikaanssprekendes dat dit die oogmerk was om die skolestelsel te verengels. Hy het beaam dat al wat beoog is, was om die oorgang van graad 4-leerders met 'n inheemse moedertaal na Engels te vergemaklik. Dit was nie die bedoeling om die Skolewet te wysig of om Engels die algemene taal in skole te maak nie. Dit was onmoontlik om al elf amptelike tale van graad 1 tot graad 12 aan te bied, want dit sou enorme implikasies vir die land inhou: onder meer nuwe handboeke, nuwe opleiding van onderwysers en 'n nuwe nasionale kurrikulumverslag. Allen Thompson van die NAsionale Onderwysunie (NATU) was skepties oor die veranderinge en het gemeen dit is duidelik dat Engels bevoordeel word – hy het Colditz se kommer beaam. Thompson het voorspel onderwysers sou dit moeilik vind om 'n vreemde taal reeds op graad 1-vlak aan te bied omdat leerders op daardie ouderdom nog nie eers konsepte in hul moedertaal kon hanteer nie (Potgieter 2010b:5).

Uit onderwyserskringe het ook geluide gekom dat die nuwe leerplan goed lyk op papier, maar nie werklik die problematiek van onderwysopleiding, gebrek aan vakadviseurs, of die agterstande van plattelandse leerders aanspreek nie. Daar was onderwysers wat gemeen het politieke toneelspelery, eerder as 'n werklike wil om onderwys te verander lê ten grondslag van die veranderinge (Hollands 2010:4). Een van die onderwysers wat anoniem wou bly, het gemeen dat alhoewel MtO vanaf graad 1 'n groot verskil sou maak, die grootste knelpunt by plattelandse skole die infrastruktuur en menslike hulpbronne in die vorm van opgeleide onderwysers en vakadviseurs was (Hollands 2010:4).

Kenners was dit eens oor die ondoeltreffendheid van UGO, maar was nie eenstemmig oor wat in die plek daarvan moes kom nie. Gerespekteerde akademici soos dr. Mamphela Ramphele het prontuit laat hoor dat die versmaaide Bantoe-onderwysstelsel leerders beter as die post-apartheid onderwys bedien het (Ardé & Bowman 2010:25). Ardé en Bowman (2010:25) wou in 'n lang uiteensetting in die *Sunday Tribune* weet of dit 'n verdere sestien jaar, en miljoene "geofferde leerders", sou neem voordat 'n werklik suksesvolle stelsel gevind word.

Hulle het gesprekke gevoer met kenners van die Universiteit van KwaZulu-Natal (UKZN), onder andere met Wayne Hugo, professor van onderwys en ontwikkeling, om uit te vind hoe onderwys reggestel moes word. Hy en sy kollegas het 'n interessante ondersoek na die onderwyslandskap in KwaZulu-Natal gedoen deur onderhoude met skoolhoofde, onderwysers en vakbondlede by veertig van die provinsie se 6 000 staatskole in stedelike en plattelandse gebiede te voer. Een van die bevindings was dat alhoewel UGO problematies was, die regering se vermoë om die bevolking te onderrig deur fisiese hulpbronne en gebrek aan bekwaamheid by onderwysers belemmer is.

Hugo was van mening dat UGO misluk het omdat dit van onderwysers verwag het om oornag 'n vlak van bekwaamheid te bereik wat totaal onmoontlik was. Talle onderwysers het ook vanweë gebrek aan behoorlike handboeke en duidelike instruksies in hulle taak misluk. "Indien jy goed opgevoed en opgelei is, kan jy 'n ingewikkelde pedagogiek hanteer. So nie, moet jy by een

handboek begin en van daar af vorentoe beweeg", was Hugo se argument (Ardé & Bowman 2010:25).

Sommige van Ardé en Bowman se bevindings was skokkend, onder meer dat sommige onderwysers self slegs 12% beter gevaar het as leerders in dieselfde wiskundetoetse. Suid-Afrikaanse skole het ook uiters swak in vergelyking met hulle buurlande gevaar. Met graad 6 se wiskunde- en taalpunte as vergelykende norme, het Suid-Afrika in die derde laagste groep in standaardtoetse van die Southern and Eastern African Consortium for Monitoring Education Quality presteer. Wat punte vir leesvaardigheid betref, was die verskille tussen skole in Suid-Afrika die grootste. Plattelandse skole het die swakste kans gehad om bekwame leerders op te lewer. Vir Hugo was die oplossing vir die onderwysdepartement nie in 'n "een stelsel geld vir almal" oplossing geleë nie (Ardé & Bowman 2010:25).

Die mening van die LUR vir onderwys in KwaZulu-Natal, Senzo Mchunu, was dat onderwys in die regte rigting beweeg, maar dat dit 'n verdere vyftien jaar sou neem om dinge om te keer (Hollands 2010:4). Die rede hiervoor was veral omdat leerders wat nie toegang tot vroeë Engelse onderrig het nie, dit moeilik vind op skool. Ten spyte van groot teenstand was dit nogtans sy oortuiging dat dit beter sou wees om Engelse onderrig in die primêre skool uit te brei. Daarmee het Renuka Vithal, professor van onderrig by UKZN nie saamgestem nie en gemeen sommige skole mag die nodigheid insien om Zoeloe tot graad 7 te onderrig, terwyl ander dit nie wil hê nie. Daar moes gepoog word om die massa-uittog uit township-skole te keer en ouers toe te laat om te doen wat die beste vir hulle kind is. Indien die huistaal sterk is, kon ander tale wel aangeleer word (Hollands 2010:4).

Mchunu was verbysterd om te sien hoe graad 1's van ses en selfs jonger alleen op treine by Umlazi geklim het op pad na stedelike skole. Ouers het blootstelling vir hulle kinders aan Engels so vroeg as moontlik gesoek en was bereid om groot opofferings te maak om hulle kinders na vroeëre model C-skole, waar die onderwysers Engels gepraat het, te stuur. Daar was in daardie stadium blykbaar geen onmiddellike planne om Engels in die beginfase van onderrig in te stel nie.

Hugo het tog gemeen dat in vergelyking met ander Afrika-lande, Suid-Afrika die hoogste inskrywingsyfers dwarsdeur die onderwysstelsel vanaf graad 1 tot doktorsgraad gehad het. Daar was meer vroulike leerders in die skole, arm leerders is daagliks gevoed en behoeftige skole het die hoogste befondsing gekry. Dit alles was aan die gebeur teen die agtergrond van die erfenis van een van die mees ongelyke onderwysstelsels in die wêreld. Volgens hom het dit ontwikkelende lande gemiddeld vyftien jaar geneem om ’n onderwysstelsel te laat wegbeweeg vanaf ’n elitistiese fokus op wit kinders tot ’n fokus op die armes en die wat die grootste nood beleef.

Hy het gewaarsku: “Focusing on OBE [UGO] rather than on this massive project of redistribution is mistaking the surf for the wave” (Ardé & Bowman 2010:25). Hugo het dit beklemtoon en daaraan herinner dat Engels in die breër gemeenskap steeds as die taal van mag beskou word (Ardé & Bowman 2010:25).

# 4. TOENEMENDE DRUK OP AFRIKAANSE SKOLE EN DIE REAKSIE HIEROP

## 1. Antagonisme teenoor model C-skole

Waarop meer fokus begin val het teen 2008 was dat, ten spyte van die veranderende demografie, min vroeëre model C-skole inheemse tale aangebied het, en baie leerders verplig het om Afrikaans as tweede taal te neem. Volgens ’n verslaggewer van die *City Press* het die taalbeleid by skole in die Gauteng-area in 2008 steeds segregasie bevorder (Oliphant 2008:5). By Hoërskool Edenvale is geen inheemse tale aangebied nie, terwyl Portugees en Italiaans daarenteen deel van die kurrikulum was. Die probleem volgens die skoolhoof was dat die voedingsbronne – die primêre skole – geen inheemse tale aangebied het nie. Onder die onderwysers wat pas gegradueer het, was daar nie een met ’n Afrika-taal op hulle CV’s nie. Daar was ook ’n gebrek aan belangstelling by leerders wat verkies het om eerder Engels te neem. Agt jaar tevore het die departement wel met die bevordering van inheemse tale begin, maar dit blykbaar laat vaar (Oliphant 2008:5).

Die hoof van Norkem Park High School in Gauteng het ook laat blyk geen inheemse tale word daar aangebied nie, omdat dit geen sin maak as dit nie reeds op laerskool aangebied word nie. Volgens die Gautengse onderwyswoordvoerder was dit die verantwoordelikheid van die skoolbeheerliggaam om taalbeleid te bepaal. Volgens PanSAT was blankes by vroeëre model C-skole steeds besig om net hulle eie belange te bevorder weens die besef dat indien Afrika-tale aangebied word, dit die verlies van wit Afrikaanse onderwysers sou beteken. Een van die besware teen die bestaande bedeling was dat swart leerders die geleentheid ontneem is om in hulle moedertaal getoets te word en die

onderwysdepartement is verwyt dat die verantwoordelikheid om die beleid toe te pas op skoolbeheerliggame geplaas word (Oliphant 2008:5).

Die agterstand van regstellende optrede by model C-skole het voortdurende aandag ontvang. Vroeg in 2008 is die gebrek aan bedrewenheid in Afrikaans as ’n struikelblok bestempel ten einde die getal swart onderwysers by vroeëre model C-skole in Gauteng te vermeerder waar wit onderwysers nog 84% van die personeel uitgemaak het (Chuenyane 2008:10). Die onderrigtaal waarin opvoeders bevoeg was om die kurrikulum toe te pas, het ’n hoofrol by veral swart onderwysers aan vroeëre model C-skole gespeel. Volgens die provinsie se LUR vir onderwys, Cameron Dugmore, het sulke skole nog 20% uitgemaak van die skole in die provinsie en wit onderwysers by sulke skole het omtrent 9% van die totale onderwysers in diens van die provinsie gevorm. Die komponent by vroeëre model C-skole was 16% swart (insluitend bruin en Indiër onderwysers) en 84% was wit onderwysers. Die teiken van die departement was 26,7% swart, 53,9% bruin, 1% Indiër en 18,4% wit. Die Gautengse Departement van Onderwys kon nie syfers verskaf oor die model-C skole nie, maar wel oor openbare en onafhanklike skole, naamlik dat 65% swart onderwysers was en deur die staat betaal word, terwyl 22% van alle skoolbeheerliggame swart was (Chuenyane 2008:10).

In die loop van 2009 is die feit dat meeste skole nie Afrikaans as opsionele vak aanbied nie, maar dit gewoon voorskryf, krities deur ’n swart ouer bevraagteken: “Watter nut is daarin vir swart kinders om ’n taal te leer wat nie waarde toevoeg tot hulle loopbane of lewens nie?” (Mtshiyo 2009:20). Dit was volgens Mtshiyo moeilik genoeg om Engels aan te leer, maar ten minste kon geredeneer word dat dit ’n skakel tot ander vorme van opleiding was. Vir hom was die hoofbeswaar dat die onderrig van swart leerders in Afrikaans ’n onregverdige voordeel aan Afrikaanssprekende leerders besorg het. Aan die einde van die jaar het laasgenoemdes met hulle goeie rapporte gespog, veral deurdat hulle hul moedertaal met vlieënde vaandels slaag. Dit het leerders wat nie blootgestel is aan Afrikaans aan huis nie as onderpresteerders geklassifiseer, veral aangesien meeste universiteite op skynbaar belaglike wyse op die kind se skooluitslae gefokus het. Wanneer daar altyd ’n rooi kring om

die eksamenuitslae in Afrikaans is, is swart leerders as mislukkings beskou omdat universiteite nie ander faktore in aanmerking neem wat veroorsaak hoekom kinders Afrikaans druip nie (Mtshiyo 2009:20).

> *Dit maak nie sin dat swart leerlinge Engels en Afrikaans moet leer nie. Afrikaans moet uit die leerplan van swart skole gehaal word of slegs as 'n opsie aangebied word. So nie, moet wit leerlinge verplig word om swart tale aan te leer* (Mtshiyo 2009:20).

Negatiewe en selfs aggressiewe standpunte oor vroeëre model C-skole het nie uitgebly nie. By een geleentheid vroeg in 2010 is daar deur jong kommuniste selfs beweer dat Afrikaans "'n bose gees" is en mee weggedoen moes word as onderrigtaal (Kruger 2010:10). Hierdie korte mette met die taal was wat Gaolathle Kgabo, sekretaris van die SAKP-jeugliga in 'n wyk in Christiana met Afrikaans wou maak (*Rapport* 2010d:10). Op 22 Januarie 2010 het hierdie wyk 'n optog na 'n Afrikaanse skool, die Gekombineerde Skool Christiana, gehou en 'n memo aan die onderwysdepartement oorhandig waarin gevra is dat Engels Afrikaans as onderrigtaal moet vervang. Daarin is onder meer gesê: "Dit is hoog tyd dat die sogenaamde leeu [wit man] nie meer die sogenaamde impala [swart man] as sy daaglikse maal beskou nie" (*Rapport* 2010d:10). So heftig was sy aanval teen Afrikaans dat FEDSAS 'n klag van haatspraak by die MRK aanhangig gemaak het. Kgabo se vurige opstandigheid was omdat die hoërskool in die township Utlwanang die enigste, en oorvol, Engelse skool in Christiana was, terwyl die naaste ander skool met Engelse onderrig in Bloemhof was. Sy eis was dat Christiana se Afrikaanse skool Engels moet word sodat meer leerlinge geakkommodeer kon word. Hy het beweer hy het dit nie teen Afrikaanssprekendes as sodanig nie, "maar teen Afrikaans as stelsel. As ek die president of God was, sou ek Afrikaans laat afskaf het" (*Rapport* 2010d:10). Die nasionale woordvoerder van die SAKP-jeugliga het laat blyk hulle steun ook die memo omdat Afrikaans as onderrigtaal gebruik word om sekere leerlinge te marginaliseer. Wat vir sommiges na haatspraak klink, is vir ander 'n "uitlaatklep vir frustrasie" (Kruger 2010:10).

Vanuit FEDSAS was Colditz se reaksie dat die fout in die onderrigstelsel op die verkeerde plek gesoek word. Hy het beweer "[d]esperate leerlinge gryp

na funksionele en doeltreffende skole vir hoop" en volgens hom was dit belangrik om die "pleidooi agter die rassistiese aanmerkings raak te sien" (Kruger 2010:10). Dit was die onderwysdepartement se verantwoordelikheid om toe te sien dat elke skool behoorlik toegerus is om hoop vir leerders en gemeenskappe te bring. Hy het gemeen die kwessies word polities aangevuur, want volgens sy inligting was daar nie gebrek aan ruimte vir onderrig in Engels in daardie omgewing nie. Christiana se Afrikaanse skool was in elk geval so vol dat dit nie na parallelmedium sou kon oorskakel nie (Kruger 2010:10).

'n Toenemende miskenning van en aanslag teen Afrikaans in die algemeen, en op onderwysgebied in die besonder, is in Mei 2006 deur F.W. de Klerk uitgelig. Hy het as genooide spreker tydens die 125ste viering van die Nederlands Suid-Afrikaanse Vereniging in Amsterdam in 'n belangwekkende toespraak gewaarsku dat Afrikaans onder al groterwordende druk kom. Dit het hy veral afgelei uit die neiging by die regering om Engels die enigste *de facto* amptelike taal in die land te maak ten spyte van die feit dat Engels die huistaal van slegs 8,5% van die landsbewoners was (*Volksblad* 2006:6). "Wat hierdie nuwerwetse Engelse imperialisme des te ondraagliker maak, is dat dit gedryf word in 'n veeltalige land waarvan elf tale deur die Grondwet as amptelik gewaarborg word" (*Volksblad* 2006:6). Die aanslag teen Afrikaans is op feitlik elke openbare lewensterrein ervaar en van die opvallendste voorbeeld was die afskaling van Afrikaans in die onderwys en by die openbare uitsaaier. So ook het die getal Afrikaanse enkelmedium-skole van meer as 3 400 in 1994 tot 800 in 2006 verminder (*Volksblad* 2006:6).

Ook in die besigheidswêreld was sakelui en lede van die publiek besig om hierdie gedrewenheid klakkeloos te voer en selfs Afrikaanssprekendes het daaraan meegedoen. "Afrikaans word uit die werkplek, die eetplek, die speelplek en die koopplek verban sonder inagneming van die grondwetlike regte en die koop- en ander spierkrag van Afrikaans en sy sprekers" (*Volksblad* 2006:6). Afrikaans het immers op twee na die grootste getal moedertaalsprekers in die land gehad en aansienlike invloed op die Suid-Afrikaanse samelewing uitgeoefen. De Klerk het gemeen die situasie is so ernstig dat indien Afrikaans se miskenning sou voortduur, dit selfs die vreedsame skikking wat bereik is

in gevaar kon stel. Afrikaanssprekendes is gemaan dat Afrikaans in hulle eie hande is en hulle hul grondwetlike taalregte self sou moes begin opeis om die taal te laat oorleef (*Volksblad* 2006:6).

Die bedreiging van Afrikaans is in die periode 2006 tot 2010 nie lydelik aanvaar nie en sou onder andere manifesteer in verset teen die afdwing van dubbelmedium-onderrig in Afrikaanse skole. Dit sou in verskeie gevalle tot litigasie lei, met wisselende resultate.

## 2. Litigasie: Vroeëre model C-skole in die gedrang

Daar was in die begin van 2006 groot afwagting by Noord-Kaapse skole oor ’n hofuitspraak waarby twee skole in Kuruman, die Seodin Laerskool en die Kalahari Hoërskool, betrokke geraak het. Gespanne afwagting het geheers oor die uitspraak van die appèl teen ’n hofbevel om dubbelmedium-onderrig in dié skole in te stel. Ook ’n derde skool, die Hoër Landbouskool in Jan Kempdorp, het ’n soortgelyke aansoek om appèl op 7 Februarie 2006 voorgelê. Die Kimberley Hooggeregshof het vroeër ten gunste van die onderwysdepartement beslis om die voorsiening van Engelse en Afrikaanse klasse by eersgenoemde skole te implementeer. Regter-president Kgomo het in sy uitspraak aangevoer dat Afrikaans as die enigste medium van instruksie by dié twee skole sekere leerders van die reg op onderrig uitsluit (Hoo 2006:3):

> *Dit sal ’n treurige dag in Suid-Afrika se historiese annale wees indien honderde kinders ongeletterd bly of hul skoolopleiding staak omdat hulle uitgesluit word van onderbenutte skole om sogenaamd die status van sekere enkelmedium Afrikaanse skole te beskerm en in stand te hou* (Hoo 2006:3).

Die prokureur vir die twee Kuruman-skole se appèl-argument was gebaseer op die feit dat die hofbesluit inmeng met die regte van skole om oor hulle eie taal van onderrig te besluit. Indien die appèl onsuksesvol blyk te wees, sou oorweeg word om dit na die Appèlhof te neem. Sekere bykomende implikasies het ook ter sprake gekom, soos groter druk op ruimte en op die leerkragte, sowel as die finansiering van hierdie skole (Hoo 2006:3).

Teen Maart 2006 was daar verdere tekens van ouerverset teen optrede deur die onderwysdepartement om Engelse onderrig af te dwing. Ouers van die Nuwe Republiek Laerskool in Vryheid, KwaZulu-Natal, het begin dreig om hulle kinders uit die skool te haal indien die onderwysdepartement voortgaan met die tersydestelling van die bestaande taalbeleid van dié skool (Rademeyer 2006b:11). Wat hulle betref het, het die parallelmedium-onderrig in Afrikaans en Engels goed gewerk. Leerders van is graad 1 tot graad 4 op grond van taalvaardigheid in Engels ingedeel, ’n stelsel wat deur die jare getoets is en volgens die skoolbestuur positiewe resultate gelewer het. Met die bereiking van graad 5 is aanvaar dat alle leerders genoegsame vaardigheid in Engels bekom het, en gevolglik is klasindelings dan volgens akademiese prestasie gedoen. Nadat slegs enkele klagtes oor die bestaande opset ontvang is, het die onderwysdepartement egter ingegryp en voorgeskryf dat klasse voortaan reeds vanaf graad 1 geïntegreer moet word, terwyl ook met die bestaande taalvaardigheidstoets weggedoen moes word. Ouers het besluit om hierteen vas te skop en het die onderwysdepartement daarvan beskuldig dat die saak nie deeglik ondersoek is nie, soos wel deur die onderwysdepartement onderneem is. Die klasse is nooit deur departementele amptenare besoek nie en geen onderhoude daaroor is met leerders of ouers gevoer nie. Die ouers was ook ontevrede dat die hoof, Lourens Henning, teen die besluit van die beheerliggaam nie net graad 1-klasse begin integreer het nie, maar die hele skool (Rademeyer 2006b:11).

Na aanleiding van dié skool se klagtes is die skool summier deur die onderwysdepartement verwittig: “die ou reëling van die beheerliggaam om leerlinge in terme van ras in te deel, is onwettig en kan nie toegelaat word nie” en daar is gedreig met dissiplinêre optrede teen onderwysers wat weier om integrasie toe te pas (Rademeyer 2006b:11). Van die ouers was veral onthuts dat al die navorsing oor die belangrikheid van MtO en die buitengewone moeite wat die skool gedoen het om Engels-tweedetaalsprekers in die vroeë fase te help, eenvoudig geïgnoreer is.

## 3. Die Capricorn High School-debakel

In hierdie stadium het 'n nog ernstiger krisis rakende die kwessie van taalonderrig na vore getree toe Piet Nel, hoof van 'n bekende Limpopo-hoërskool in Polokwane – die Capricorn High School (CHS) – op 30 Januarie 2006 geskors is hangende 'n ondersoek deur die Limpopo-onderwysdepartement. Hierdie krasse optrede was klaarblyklik vanweë sy weiering om onderrig in Afrikatale in te stel. CHS was 'n skool met sowat 1 200 leerders en was een van die skole in die provinsie wat van die beste gevaar het in die matriek-eindeksamen van 2005. Die onderwysdepartement se drastiese optrede het saamgehang met dr. Aaron Motsoaledi, LUR vir onderwys in Limpopo, se verklaring die vorige jaar dat leerders in model C-skole vanaf 2006 die reg verkry om hul moedertaal, soos Pedi, Tsonga en Venda, as 'n eerstetaalvak te neem, waarna Afrikaans of Engels as tweede vak geneem kon word (Louw 2006:9). Na bewering was die hoofklagte teen die skoolhoof dat hy sy skoolbeheerliggaam onder die indruk gebring het dat 'n Afrika-taal slegs as addisionele taal geneem kon word, 'n siening en uitspraak wat teen die bestaande onderwysbeleid ingedruis het. Hy het glo ook beweer dat die nuwe onderwysbeleid daarop gemik is om Afrikaanse skole te vernietig. Selfs die sekretaris van CHS se skoolbeheerliggaam, dr. Alfred Newhutanda, het dit uiters jammer gevind dat Nel aan die begin van die skooljaar geskors is en hy het daarop gewys dat Nel onskuldig is tot hy skuldig bevind word (Louw 2006:9).

Die reaksie van prof. Harry Nengwekhulu, hoof van die Limpopo-onderwysdepartement, op bogenoemde bewerings was dat dit geensins die doel was om Afrikaans te vernietig nie, slegs om leerders die geleentheid te gun om hul eie moedertaal as eerste taal te kan neem. Volgens hom was daar oorgenoeg onderwysers wat MtO kon gee: in totaal was daar 143 onderwysers van Afrikatale in diens van die onderwysdepartement, terwyl skole ook leermiddels en handboeke van sowat R10 miljoen ontvang het ten spyte van die feit dat sommige ouers gekla het omdat hulle na bewering self skryfbehoeftes moes voorsien (Louw 2006:9).

Die CHS-insident was een van die aanleidende oorsake tot 'n meer kritiese houding in die provinsie teenoor die vroeëre model C-skole. Die rede daarvoor

was dat die onderwysdepartement oortuig begin raak het dat hierdie skole teen die invoer van Afrika-tale gekant is. Die hoofrede vir hulle antipatie was volgens Motsoaledi dat toe hy die aangeleenthede in 2005 met hulle bespreek het, die skoolbeheerliggame duidelik laat blyk het hulle wil nie swart onderwysers in wit skole hê nie, omdat swart onderwysers nie bereid was om na-ure te werk of aan buite-kurrikulêre aktiwiteite deel te neem nie. Die Limpopo-tak van FEDSAS het ook teenkanting teen die Motsoaledi se aanstellingsprosedures getoon, veral die aanstelling en plasing van Afrika-onderwysers sonder onderhoude. FEDSAS se provinsiale voorsitter, Hannes Jansen, se reaksie op Motsoaledi se aantygings was dat hulle nie teen die inisiatief was dat swart leerders hulle moedertaal aanleer nie, maar dat FEDSAS ’n sê wil hê in die aanstelling van sodanige onderwysers. Volgens FEDSAS was hulle nie teen die invoer van Afrika-tale nie, maar was die organisasie nie bereid om die beleid van aanstellings sonder onderhoude en keuring te steun nie. Jansen kon ook getuig dat sommige swart ouers nie hulle kinders in Afrika-tale wou laat onderrig nie. Hierteen het Motsoaledi teruggekap dat swart ouers deur sommige skoolhoofde verkeerd ingelig is oor die beleid deurdat dit aan hulle verkeerdelik voorgehou word dat Engels besig is om ten gunste van Afrika-tale afgeskaf te word. Hy het nadruklik gewaarsku skoolhoofde sou afgedank word indien iets soortgelyks aan die lig sou kom (Kgosana 2006:6).

Na aanleiding van die gebeure by CHS is die bewering deur ene Nolte (kennelik goed ingelig en waarskynlik een van die ouers) gemaak dat leerders se taalregte hulle deur die departement ontneem word (Nolte 2006:18). Daar is verwys na artikel 2.6 van die Suid-Afrikaanse Skolewet van 1996 wat bepaal dat die LUR van onderwys nie ’n skool op eensydige wyse mag verplig om sekere tale as eerste taal (hetsy Venda, Pedi, Tsonga en so meer) te onderrig en ander tale (byvoorbeeld Afrikaans) summier te skrap nie. Skoolbeleid moes deur die skoolbeheerliggaam in ooreenstemming met die grondwetlike bepalings neergelê word. Alhoewel Engels as eerste taal en Afrikaans as tweede taal by CHS aangebied is, is geen kennisgewing tot in daardie stadium deur die skool ontvang dat dit gewysig moes word nie. Volgens Nolte het hy en sy vriende geen probleem daarmee gehad indien ander inheemse tale aangebied is nie,

maar die situasie was dat leerders wie se moedertaal Tsonga, Pedi of Venda is, nou geen keuse gehad het of hulle dit wel wou neem nie. Hulle sou eenvoudig daartoe geforseer word en hulle het juis CHS gekies om Engels as eerste taal te neem. In een van die klasse waar Tsonga as eerste taal aangebied is, was daar slegs enkele leerders, terwyl graad 11 Afrikaanssprekende leerders Afrikaans as eerste taal moes ontbeer en dit as tweede taal moes neem omdat hulle sestien leerders was en nie twintig nie. Nolte het dit beskou as diskriminasie teen Afrikaans as eerste taal. Die ontevredenheid oor hoe die departement die saak hanteer het, het veral daaroor gegaan dat die keuse van leerders en ouers deur die departement genegeer is. “Ons woon in ’n demokratiese land waar vryheid van keuse deel van ons konstitusionele reg is” is benadruk (Nolte 2006:18).

Volgens *Beeld* was die vreemde gebeure by CHS deur ouers en leerders as ’n “belaglike politieke speletjie” beskryf wat besig was om in ’n Babelse verwarring te ontaard (Rademeyer 2006a:4). Leerders het begin dreig om te staak indien die skoolhoof nie terugkeer nie. Toe die amptenare van die distrikskantoor by die skool opdaag om daaraan aandag te gee, het hulle geweier dat verteenwoordigers van die beheerliggaam of onderwysers teenwoordig mag wees wanneer die leerders toegespreek word (Rademeyer 2006a:4). *Beeld* se beriggewing was uiters kripties (en soos later sou blyk aanvegbaar) en dié koerant het die verloop van gebeure soos volg geskets: Op 7 Maart het Nengwekhulu die leerders oor hulle ‘keuse’ om ’n Afrika-taal as vak te neem in teenwoordigheid van die personeel toegespreek. Die volgende dag het die woordvoerder van die departement toe kritiese vrae gevra is

> *water getrap oor amptenare se inmenging in die skool. Hierdie amptenaar het beweer dit is ’n openbare skool en die departement het niemand se toestemming nodig om met leerders te praat nie en toe hy daarop gewys is die beheerliggaam is ook nie in die saak geken nie, het hy beweer Nengwekhulu is deur hulle genooi om te kom praat* (Rademeyer 2006a:4).

Daar is gewys op die groot verwarring wat geheers het oor watter tale presies deur leerders in die skool geneem kon word. In daardie stadium was Engels die onderrigmedium met Afrikaans as tweede taal voordat die

departement besluit het Venda, Pedi en Tsonga moet ook aangebied word. Vyf onderwysers is ontplooi om hierdie tale aan te bied en in een van die klasse was slegs vyf leerders wat Pedi wou neem. Volgens Modisho, voorsitter van die beheerliggaam, het die onderwysdepartement 'n "beleidsaangeleentheid" met die leerders kom bespreek sodat die skool 'n nuwe taalbeleid kon toepas wat leerders sou toelaat om hul moedertaal as vak te neem. Colditz was van mening dat die onderwysamptenare se optrede onregmatig was deurdat die leerders sonder die teenwoordigheid van onderwysers en sonder die toestemming van die beheerliggaam toegespreek is. Die onderwysdepartement het ook die wa voor die perde gespan deur eers onderwysers te ontplooi sonder om 'n opname te doen of daar belangstelling sou wees om die bepaalde vakke te neem (Rademeyer 2006a:4).

Die verloop van gebeure by die skool is deur *City Press* heel anders voorgehou, naamlik dat CHS die enigste model C-skool in die provinsie was "that is still resisting the implementation of the language policy" (Molefe 2006:6). Terwyl al die ander model C-skole in die provinsie die verklaarde beleid – dat leerders hulle moedertaal as eerste taalvak, en daarna die skool se keuse van medium van onderrig as tweede taalvak moet neem, toegepas het – het CHS geweier. Dit is as ironies beskryf dat 80% van die leerders swart, maar die personeel 99% wit was. Nengwekhulu het al hierdie kwessies aan die leerders verduidelik, asook die omstandighede wat tot die skorsing van die skoolhoof gelei het (Molefe 2006:6). In die berig is ook gemeld hoe leerders 'n protes op die been gebring het om te eis dat Nel moes terugkeer. Sommige leerders het wel begryp wat die taalbeleid impliseer, maar andere het oortuig gebly dat die beleid tot die uitfasering van Engels en Afrikaans sou lei en dat hulle dan nie toegang tot tersiêre instellings sou kon kry nie. Nengwekhulu het aan *City Press* verduidelik dat die departement nie leerders kon verplig om 'n sekere taal te neem nie, want dit was die ouers se prerogatief om op moedertaalonderrig te besluit. Volgens hom het CHS aan leerders vertel dat indien hulle Afrika-tale neem, hulle nie by universiteite aanvaar sou word nie. Hy het ook met die ouers gepraat wat geglo het as hulle kinders begin om 'n Afrika-taal in graad 10 te neem, hulle nie sou slaag nie. Aan sommige van die leerders is

skynbaar vertel dat hulle nie swart onderwysers by die skool behoort toe te laat nie, omdat hulle swak gekwalifiseerd was. Hy het ook daarop gewys dat CHS in 1995 verkies het om by die ou Transvaalse onderwysdepartement se kurrikulum te bly uit oortuiging dat die nuwe kurrikulum minderwaardig was (Molefe 2006:6). Die sage oor CHS se beleid het ’n lelike wending geneem toe kwaadwillige berigte in ’n plaaslike Polokwane-nuusblad versprei is met die insinuasie dat Nengwekhulu die hoof geskors het om plek te maak vir ’n “goeie vriend” – ’n waarnemende hoof uit die omgewing (Molefe 2006:6).

Algaande het die CHS-debakel verder uitgekring nadat die Limpopo African Languages Alliance (LALA) in die eerste week van Maart 2006 tot stand gekom het. Hierdie organisasie het die standpunt ingeneem dat dit ’n mite is dat “ the proficient use of English education was equal to good education” (Molefe 2006:6). LALA het ook die groep swart ouers verbonde aan vroeëre model C-skole aangevat oor die “dangerous philosophy that there is no need for African children to learn African languages in our schools” (Makgotho 2006:9).

Op hierdie stadium het opposisie-politici tot die debat toegetree deur die optrede van beide die onderwysdepartement in Limpopo en LALA te kritiseer. Timothy Maanda, DA-lid van die provinsiale wetgewer, was onthuts oor beide se rassistiese aanmerkings in die openbaar (Venter 2006:4). Wat hom betref het, was die taalbeleidkwessie verpolitiseer ten einde diegene met politieke aspirasies ten goede te kom. Die hoof is as ’n rassis uitgemaak in stede daarvan dat die waarheid vertel word oor die onderwysdepartement se mislukking om ’n nasionale kurrikulum rakende die taalbeleid te implementeer. Baie skole het op hierdie tydstip onderwyserstekorte ondervind omdat onderwysers vir opleiding gestuur is oor hoe om die nuwe kurrikulum toe te pas. Dit moes immers gedoen gewees het voordat die kurrikulum geïmplementeer is (Venter 2006:4).

Die swart publiek het hulle ook uitgespreek oor wat by CHS aan die gebeur was. So het Makgotho (2006:9) laat blyk die verwikkelinge by CHS ’n aanval op die waardigheid en integriteit van Afrika-tale in die land weerspieël. By CHS het leerders gesê hulle sou verplig wees om weer na skole in die townships of klein dorpies te gaan indien hulle verplig word om hulle moedertaal te praat of te leer. “Ons ken nie eers die taal nie. Ons soek nie Pedi hier nie” het hulle

volgens Makgotho (2006:9) luidkeels te kenne gegee. Volgens hom het een van die onderwysdepartement se vooraanstaande amptenare die situasie verder aangeblaas toe hy verklaar het dat in sy eie huis daar geen plek vir 'n Afrika-taal is nie. Ander ouers het hom ondersteun en die onderwysdepartement toegetakel omdat hulle Afrika-tale op hulle kinders wou afforseer. Makgotho was oortuig dat die stryd om Suid-Afrika se tale te herposisioneer na die oorwinning van demokrasie geensins behoorlik uitgeklaar is nie. Hy was oortuig dat meeste swart Suid-Afrikaners nog glo die beste manier waarop hulle kinders onderrig kon ontvang, in Engels is. Dit was veral uit kringe van die swart elite waar die oortuiging geheers het dat Afrika-tale minderwaardig teenoor Engels en ander Europese tale is. Sommige swart ouers in Limpopo het summier geweier dat hulle kinders in swart tale onderrig word. Volgens Makgotho is veral leerders in model C-skole gebreinspoel om die invoer van inheemse tale op skool teen te staan. Dit het gelei tot konflik tussen burgerlike groepe en taalaktiviste dwarsdeur die provinsie. Hy het die skrywer Ebbe Domisse aangehaal uit laasgenoemde se *Mother Tongue and Fatherland* waar hy die rol van taal om wedersydse respek en kennis vir ander se omstandighede en ideale te bevorder aanraak. Domisse wys daarop dat indien jy weet waarvandaan jy kom, jy ook 'n duideliker visie sal hê van waarheen jy op pad is. Sy indruk oor die algemeen was egter dat al die skole in Limpopo – behalwe CHS – blykbaar by Motsoaledi se nuwe kurrikulêre voorskrifte gehou het (Makgotho 2006:9).

So netelig het die situasie by CHS geword, en soveel openbare aandag is daardeur gegenereer, dat die skool deur die nasionale onderwysminister, Naledi Pandor, besoek sou word. Dit het veral gegaan oor die bewerings by CHS dat die aanbied van Afrika-tale "minderwaardig" en 'n "mors van tyd" was en die Limpopo-onderwysdepartement se waarskuwing dat dissiplinêre optrede moontlik teen onderwysers wat leerders ontmoedig om Afrika-tale te neem gevolg kon word (Govender 2006:13). Pandor het na bewering 'n oproep ontvang dat swart leerders vertel is dat indien hulle 'n Afrika-taal neem, hulle nie Engels of Afrikaans sal kan neem nie. Indien dit waar sou wees, so het sy laat blyk, beskou sy dit as leuenagtige kommunikasie. Volgens Motsoaledi was die skool besig met 'n veldtog van "*falsehood and misinformation*" deur

leerders te mislei om aan hulle voor te hou dat hulle nie beurse sou ontvang of universiteitstoelating sou kon kry nie (Govender 2006:13). Deur al hierdie verwikkelinge het die skool die stilswye bewaar en wou nie teenoor die *Sunday Times* enige kommentaar daaroor lewer nie.

Een van die lede van CHS se beheerliggaam het ontken dat die skoolhoof halsstarrig was om die nuwe taalbeleid uit te voer. Nel het skynbaar altyd die onderrig van Afrika-tale voorgestaan, maar was onseker oor die vlak waarop die tale aangebied moes word en dit is waar die verwarring ontstaan het. Selfs in hierdie stadium wou nie Nel of die skool hulle oor die aangeleentheid uitlaat nie. Intussen is voortgegaan met die reëlings vir Nel se dissiplinêre verhoor. Die aanklagte teen hom was onder meer gebrek aan samewerking met betrekking tot die implementering van die nasionale kurrikulum rakende tale. Een van Nel se vriende het vertel hoeveel steun hy deurgaans van oud-leerders en ouers ontvang het, terwyl hy deur kollegas en persoonlike kennisse beskryf is as iemand wat altyd sake volgens voorskrifte uitgevoer het en dat dit juis dié feit was wat sekere mense verwar het (Louw 2006:6).

Die hoof van die onderwysdepartement het prontuit beweer sommige onderwysers is rassiste wat probeer verhoed dat die taalbeleid toegepas word. Toe hy in hierdie stadium die skool besoek om die leerders toe te spreek is hy uitgejou en daar is geskreeu hy moet die skool verlaat. Teen die einde van Maart het die woordvoerder van die provinsiale regering aangekondig dat Nengwekhulu, wat so direk in die spervuur oor die afdanking van die skoolhoof beland het, na die Oos-Kaap oorgeplaas word in die pos van superintendent-generaal van onderwys. Dit is duidelik gestel dat sy verplasing niks met die CHS-debakel te doen gehad het nie. Intussen was Nel steeds geskors en daar was voortslepende onsekerheid oor watter tale by die skool geneem kon word – die onderwysdepartement kon ook nie aandui wanneer die situasie opgelos sou word nie (Louw 2006:6).

Uiteindelik het dit op 26 Mei rugbaar geword dat Nel uit sy pos ontslaan is nadat hy voor die tugkomitee skuld erken het op ’n aanklag van wangedrag en oortreding van die Wet op Indiensneming van Onderwysers (*Beeld* 2006:5). Hy het nie die instruksie nagevolg nie om die nuwe taalbeleid uit te voer en

dit het aan die lig gekom dat hy briewe aan ouers gestuur het waarin hy hulle afgeraai het om hulle kinders vir Afrika-tale klasse in te skryf. Nel het ingestem om sy pos te ontruim en sou as vakadviseur in een van Limpopo se ses streke aangewend word. Dit het ook geblyk dat die onderwysdepartement intussen 144 onderwysers aangestel het om inheemse tale by vroeëre model C-skole, insluitende CHS, aan te bied (*Beeld* 2006:5).

Die bespiegeling was dat ’n swart hoof by CHS aangestel sou word, alhoewel die onderwysdepartement skynbaar nie die aanstellingsproses wou beïnvloed nie. Hierdie besluite is deur verslaggewing van *City Press* bestempel as ’n oorwinning vir die onderrig en leer van Afrika-tale en volgens die onderwysdepartement het dit die beslistheid om Afrika-tale se regmatige plek te verseker, versterk. Die waarskuwing was ook duidelik dat daar streng opgetree sou word teen hoofde wat versuim om die instelling van Afrika-tale te implementeer (Kgosana 2006b:7).

Onderwysers en leerders het met skok reageer op die aankondiging van Nel se verskuiwing en die teenkanting van sommige swart ouers teen MtO was nog steeds in omloop (*Rapport* 2006:20). Die gebeure het ’n hoofberig in *Beeld* ontlok waarin op neutrale en emosielose wyse berig is oor Nel se bedanking en die gebeure by die skool: “Met die idee van groter veeltaligheid kan in beginsel nie fout gevind word nie. Waar dit praktiese moontlik is, behoort die geleentheid vir leerlinge geskep te word om in ’n groter verskeidenheid van tale tot op die hoogste vlak onderrig te word” (*Beeld* 2006a:14).

Uit verregse oorde was die reaksie skerper en vol pessimisme is die spook van kommunisme weer opgehaal. Daar is gewys dat die nuwe hoof by CHS verplig sou wees om ook ’n “swart taal” as eerste keuse aan te bied (*Die Afrikaner* 2006:1). Dit het beteken die skool het die stryd verloor en moes

> *toegee aan die grille en giere van swart mense, al het die skool nie die fasiliteite om die beleid toe te pas nie … So is die kommunistiese ANC-regime besig om stuk-vir-stuk die karakter van voormalige blanke skole te ondergrawe en hulle deel van die ANC se reënboognasie te maak* (*Die Afrikaner* 2006:1).

Wat uiteindelik van die skoolhoof geword het en hoe die taalsituasie verder ontwikkel het, is vreemd genoeg nie weer in die pers opgehaal nie.

## 4. Hoërskool Ermelo: Die waterskeidingsaak oor taalbeleid

Die gebeure ten opsigte van Afrikaans by skole tussen 2006 en 2010 het uiteenlopende seine uitgestuur. Eerstens dat Afrikaanse skole wel bestaansreg het, maar dat leerders in die land se basiese reg op onderwys swaarder weeg as MtO. Onder baie bruin Afrikaanssprekendes is die litigasie om Afrikaanse regte op te eis met agterdog bejeën omdat wat wit Afrikaanses deur hofbevele in die naam van Afrikaans probeer regkry het, gesien is as eintlik nie ter wille van die taal nie, maar om nasionalistiese Afrikanerbelange. Die duur hofsake het nie werklik die aansien van Afrikaans in die oë van bruin sprekers verhoog nie, terwyl swart mense in die land die geveg vir Afrikaans as wit begeertes vir voortgesette eksklusiwiteit gewantrou het (Adendorf 2010:17).

Met die aanbreek van 2007 het Hoërskool Ermelo (EHS) in Mpumalanga in ’n regstryd betrokke geraak wat tot die einde van 2009 sou voortsleep en die onderwysberoep se aandag sou vasvang. Dit is in onderwyskringe as ’n waterskeidingsaak beskou omdat twee kwellende punte daarin sentraal gestaan het: wie het oor die reg beskik om taalbeleid by skole te bepaal, en wat was die reg tot die voortbestaan van Afrikaansmedium-skole? Onderwysmagte het teenoor mekaar te staan gekom: enersyds die Afrikaanssprekendes wat hul grondwetlike reg op MtO wou opeis, andersyds die staat wat moes spook met die enorme uitdagings om genoeg skole en onderwysers vir almal wat dit opgeëis het te voorsien. Die nasionale onderwysdepartement se uitgangspunt was dat alle leerders in die land ten minste die geleentheid gegun moes word om onderrig in klaskamers te ontvang en die sleutelvraag was of die staat kon toelaat dat Afrikaanse skole nie ten volle beset word nie, terwyl daar ’n landswye nood geheers het om die geweldige oorbesette swart skole se dilemma te probeer oplos of ten minste te verlig.

## 5. Die dringende hofaansoek (Januarie 2007)

Die drama rondom EHS het begin toe die Mpumalanga-onderwysdepartement aan die begin van 2007 gedreig het om EHS se taalbeleid te verander, en die skoolbeheerliggaam, ouers en 'n groot deel van die plaaslike gemeenskap toe met mag en krag daarteen in verset gekom het. Die onderwysdepartement het die drastiese stap geneem om die beheerliggaam se reg om die skool se taalbeleid toe te pas op te hef en eenvoudig 'n nuwe komitee aan te wys om besluite oor die taalbeleid te neem. In 'n memorandum aan die skool het die nuwe komitee te kenne gegee EHS se beleid moet vanaf die bestaande Afrikaans-enkelmedium tot dubbelmedium gewysig word (Rademeyer 2007a:4). Dié optrede deur die onderwysdepartement het die beheerliggaam tot onmiddellike optrede aangevuur en 'n dringende aansoek is by die Pretoria Hooggeregshof ingedien om die nuut aangestelde komitee te verbied om aan die bestaande beleid te verander. Verder is versoek dat die onderwysdepartement se besluit om die bestaande beheerliggaam se bevoegdheid oor taal te bevraagteken hersien word. Johan Ernst, voorsitter van die beheerliggaam, se motivering vir die skool se aansoek was dat die onderwysdepartement se drastiese optrede nie in belang van die skool of die leerders geag kon word nie. Die skool, met sowat 630 leerders, was reeds vol en die problematiek het gewentel rondom 'n groep van 113 graad 8-leerders wat skielik toegang tot die skool opgeëis het en in Engels onderrig wou ontvang. Teenoor die pers het Ernst verduidelik verskeie ander opsies is reeds vroeër aan die departement uitgewys, soos onder andere die benutting van 'n ander skool wat leeg gestaan het en 750 leerders kon huisves. Van die ouers het die onderwysdepartement se optrede as 'n doelbewuste poging bestempel om Afrikaans in Mpumalanga "op sy knieë te dwing" (Rademeyer 2007a:4). Volgens FEDSAS, by monde van Colditz, kon die onderwysdepartement wel 'n beheerliggaam se bevoegdheid oor taalbeleid ophef, mits egter aangetoon kon word dat die beheerliggaam sy bevoegdhede nie behoorlik nagekom of uitgeoefen het nie.

Die hele kwessie het gaandeweg veel ingewikkelder geword toe minister Pandor tot die stryd toegetree het. In haar eie hofvoorlegging was die argument dat, afgesien van leerders se reg op onderwys in die taal van hulle keuse, haar

departement se vermoë om nuwe skole te voorsien gekniehalter is deur Suid-Afrika se ernstige tekort aan sement weens die enorme aanvraag daarvoor vir die oprigting van stadiums voor die Sokkerwêreldbeker. Volgens die *Business Day* het talle Afrikaanssprekendes – en die Demokratiese Alliansie (DA) in die besonder – wrewel getoon teenoor die regering se pogings om kinders wat in Engels onderrig wil word, in Afrikaans enkelmedium-skole in te dwing om sodoende te probeer om die skool se taalbeleid te verander (Blaine 2007:3). Terselfdertyd het die minister te kenne gegee sy is self ten gunste van MtO. Die DA het so ver gegaan om te beweer dat die regering die Afrikaner-gemeenskap deur middel van sy skole aanval. Ermelo is beskryf as ’n konserwatiewe Afrikaanse gemeenskap wat hulle kinders na EHS wou stuur as een van slegs twee oorblywende Afrikaansmedium-skole in Mpumalanga. Vanaf die heel begin was die skoolhoof se verweer dat dit nie oor swart en wit gaan nie – daar was immers wel swart leerders in die skool – maar spesifiek oor onderrig in Afrikaans. Die bekende taalman, prof. Vic Webb van die UP se Sentrum vir Navorsing in die Politiek van Tale, was nie so seker dat die regering se optrede ’n direkte aanval op Afrikaans was nie, omdat daar geen direkte bewyse daarvoor bestaan het nie (Blaine 2007:3).

Regter Prinsloo se interimbevel op 2 Februarie het Mpumalanga se LUR vir onderwys se opdrag dat EHS die 113 leerders wat die provinsiale onderwys-departement nie kon plaas nie moes akkommodeer voorlopig opgehef (Blaine 2007:3). Prinsloo se uitspraak was dat daar *prima facie* getuienis was dat die departement oorhaastig opgetree het toe dit die beheerliggaam se mag om taalbeleid neer te lê opgehef het. Daar was vooraf feitlik geen konsultasie tussen die partye nie, en die skuif is sonder waarskuwing uitgevoer. Die regter se uitspraak het onder meer behels dat sy interimbevel gehandhaaf bly totdat ’n volle regbank oor die saak kon sit. Omdat dit eers in April sou plaasvind, het Pandor geoordeel dat dit te lank sou sloer en haar departement het ’n dringende aansoek tot vinniger beslegting gerig. Die Mpumalanga-onderwysdepartement wou die kinders ingeskryf kry omdat die ander hoërskole oorvol was.

Prinsloo se beslissing was nie die eerste ten gunste van ’n beheerliggaam se reg om taalbeleid te bepaal soos uiteengesit in die Suid-Afrikaanse Skoolwet nie. In Junie 2005 het die Kaapse Hooggeregshof ’n beslissing gehandhaaf dat die Wes-Kaapse LUR, Cameron Dugmore, ’n Afrikaansmedium-skool in Kuilsrivier (Laerskool Mikro) nie kon verplig om 21 leerders in te neem wat in Engels onderrig wou ontvang nie. In daardie geval het regter Thring beslis dat daar ander skole in die omgewing was waar die leerders wel onderrig in Engels kon ontvang. In dieselfde stadium het die Kimberley Hooggeregshof egter anders beslis, naamlik dat beheerliggame se reg om skole se taalbeleid neer te lê nie absoluut is nie. Die Noord-Kaapse onderwysdepartement is gelyk gegee dat drie van die provinsie se hoërskole na dubbelmedium moes oorskakel ten einde die druk op die oorvol, en enigste, Engelsmedium-skool in die area te verlig (Blaine 2007:3). Hierdie dubbelslagtigheid in hofbevindinge het die aandag des te meer op EHS se aansoek gevestig.

Die volbank regters wat nou die saak moes oorweeg, het uitspraak voorbehou. Een van die sterk argumente was dat EHS vir 1 200 leerders gebou is, terwyl daar slegs 589 leerders (uitsluitend die 113 leerders wat in Engels onderrig wou ontvang) in die skool was, en dat ander leerders uit die skool geweer word as gevolg van die Afrikaanse taalbeleid. Die ander vyf skole in die omgewing het kapasiteit vir 3 075 gehad, maar moes 3 860 leerders akkommodeer (Rademeyer 2007b:6).

As verweer het EHS gevra dat hierdie argumente van die hand gewys word omdat die onderwysdepartement lank in gebreke gebly het om genoeg plek vir leerders in skole te vind. Daar is beklemtoom dat die leerders wat toegang tot die skool wou hê en Engelse onderrig wou ontvang, eers aansoek gedoen nadat die skooljaar reeds begin het. Die skool het reeds vroeër 30 behoeftige swart leerders ingeskryf wat bereid was om die Afrikaanse taalbeleid te aanvaar. Indien die taalbeleid nou gewysig moes word, sou dit ontwrigting vir die skool beteken (Rademeyer 2007b:6).

## 6. Die Pretoria Hooggeregshof-beslissing (13 Februarie 2007)

Die afwagting op die hofbevinding was groot en die reaksie daarop nog groter. Op 13 Februarie het die volle regbank van die Pretoria Hooggeregshof bepaal EHS moet wel Engelssprekende leerders toelaat. Die Transvaalse regter-president Bernard Ngoepe en regters Willie Seriti en Natvarial Ranchod het in ’n vinnige beslissing die vroeëre bevel van regter Bill Prinsloo, wat op sy beurt ’n vroeëre beslissing ongedaan gemaak het dat die skool Engelssprekende leerders moet toelaat, opgehef. Pandor het ook toestemming ontvang om tussenbeide te tree in ’n hersieningsaansoek teen die hoof van die Mpumalanga-onderwysdepartement se besluit om die beheerliggaam te vervang met ’n komitee wat deur die onderwysdepartement aangestel is (*The Star* 2007:7).[6]

Soos verwag kon word, het die opskorting van EHS se taalbeleid wye ontsteltenis in Afrikaanse kringe tot gevolg gehad, veral oor die gevolge van so ’n besluit vir die “brose konsensus oor moedertaalonderrig” (Rademeyer 2007c:1). Onderwyskenners het verbasing uitgespreek oor Pandor se inmenging in die lig van haar positiewe uitsprake oor MtO. Volgens Marius Smit, onderwysregkenner van Noord-Wes Universiteit (NWU) het beheerliggame in terme van die Skolewet die reg gehad om taalbeleid te bepaal, en het hy gevaarligte sien flikker waar politici begin om beleid onwettig af te forseer. Dit het immers neergekom op ’n direkte miskenning van demokrasie en het ingedruis teen die Grondwet. Colditz het kalm reageer dat die uitspraak eers bestudeer sou moes word, maar dat die uitspraak wel ’n verrassing was in lig van die appèlhofuitspraak in die Mikro-saak. Prof. Johan Beckman, onderwyskenner van UP, was van mening dat indien daar werklik leë plekke in die skool was, die departement se optrede nie onbillik was nie. Terselfdertyd was dit egter “jammer dat daar klaarblyklik ’n absolute gebrek aan vermoë by die onderwysdepartement is om te beplan. Om so laat in die jaar op te tree, skep spanning vir bestaande en nuwe leerlinge” (Rademeyer 2007c:1).

6 Soos reeds aangetoon was dit hierdie komitee wat besluit het dat die skool dubbel-medium moes word.

Die EHS-ouers was geensins van plan om hulle by die hofuitspraak te berus nie. Sonder verwyl is aansoek gedoen om appèl aan te teken teen die beslissing van 13 Februarie. Volgens Andrew Gerber van die VF+ het die regter-president na bewering vrae aan die regsverteenwoordiging van die skool se beheerliggaam gestel wat regstegnies buite orde was. Indien dit wel die geval was, het die vraag ontstaan of daar enige politieke inmenging was (Rademeyer 2007c:1). Die datum van 14 Februarie sou die eerste dag wees waarop EHS amptelik dubbelmedium word, maar aanvaarding van appèl kon regter Ngoepe se bevel ophef totdat die hof weer 'n beslissing bereik het. Soos reeds gewys is die advokate in die gesig gestaar deur twee uiteenlopende uitsprake oor taalpolitiek in skole: die gunstige Appèlhof beslissing oor Laerskool Mikro en die Kimberley Hooggeregshof se ongunstige beslissing rakende die Noord-Kaapse onderwysdepartement. Dit het die hele kwessie in groot onsekerheid gelaat.

EHS se verweer was steeds dat dit soveel leerders gehad het as wat die skool kon hanteer. Deur die skool te verplig om ook in Engels klas te gee, sou vakkeuses beperk moes word, insluitende vakke soos musiek en drama wat beter in kleiner groepe aangebied kon word. As gevolg van die skool se appèlaansoek was die onus nou op Ngoepe en sy twee mederegters om redes te verskaf vir hulle beslissing in Pandor se dringende aansoek (Blaine 2007a:4).

Intussen het die EHS-debakel wyd uitgekring toe opposisiepartye die regering daarvan begin beskuldig het dat die onderwys- en regstelsel skynbaar gebruik word om skole in die land te beheer. Die aanklag van die DA was dat Pandor die stelsel uitbuit ten einde 'n ideologiese kruistog teen Afrikaans te voer, en dat die minister se oorwinning in die hof gedreig het om die onderwysstelsel in chaos te dompel en dit nog moeiliker maak vir skole wat reeds sukkel (*The Star* 2007:7). Die DA was uitgesproke dat die beslissing 'n presedent skep waardeur 'n minderheidsgroep eis dat 'n gevestigde taalbeleid verander moet word ten spyte van die feit dat daar ander skole in die omgewing was wat in hulle behoefte kon voorsien. Dit kon beteken dat die uitspraak op alle amptelike tale van toepassing gemaak kon word en die implikasies daarvan sou dwarsoor die land gevoel word indien ander leerders dieselfde eise stel. Die groot probleem was steeds die gebrek aan opgeleide onderwysers in inheemse tale.

Die magte van beheerliggame was volgens die DA reeds geruime tyd deur die ministerie in gedrang geplaas met verskeie maatreëls, insluitende die Onderwyswet Wysigingswet van 2005, wat gebruik is om beheerliggame se gesag verder te ondermyn. Dit is as skrikwekkend beskou dat die staat die bevoegdhede wat sy eie wette aan instellings soos skoolbeheerliggame verleen so kon minag (*Star* 2007:7). Die staat moes eerder met dieselfde entoesiasme in die taalbeleid van Engelstalige skole ingemeng het voordat sy bona fides werklik aanvaar sou kon word (McLachlan 2007:18). Dit het nie beteken dat Engelse kinders se wil en wense om onderwys in die taal van hul keuse te volg nie gesteun is nie, maar dit moes nie ten koste van Afrikaanssprekendes geskied nie.

In sy hoofartikel oor die gebeure het *Beeld* die EHS-hofdrama bestempel as "die gevolg van aardskuddende kragte wat teen mekaar te staan kom" (*Beeld* 2007:18). Afrikaanssprekendes se opeising van hulle grondwetlike regte, en die staat se verantwoordelikheid om aan leerders ten minste die geleentheid te bied om in klaskamers gehuisves te word, is bevestig.

> *Daarby kom die teleurstelling van Afrikaanse skole wat reeds Engelssprekende leerlinge in 'n parallelmedium [bedeling] aanvaar het, omdat die staat hulle geen bykomende hulp gee om die duurder parallelle stelsel te onderhou nie* (*Beeld* 2007:18).

Terselfdertyd is daar egter ook met empatie gewys hoe daar in ander oorvol swart skole in Ermelo tot 85 leerders in 'n klas hanteer moes word, terwyl daar in die Afrikaanse skool by EHS soms net 15 in 'n klas was. Die EHS-beheerliggaam was egter vasbeslote om tot by die Konstitusionele Hof vir hul regte te veg. Uit *Beeld* is ook 'n waarskuwende stem laat hoor:

> *Dis reg so. Só hoort dit in 'n grondwetlike staat. Maar wen of verloor, dit gaan moeilik wees om op die duur sulke skreiende ongelykheid ter wille van staatsgesteunde enkelmedium-moedertaalonderrig vol te hou ... Afrikaanssprekendes vrees dat ons taal die slagoffer van hierdie aardverskuiwing kan wees. Dit is 'n vrees met verreikende gevolge. Afrikaanssprekendes vra 'n billike stelsel waarin Afrikaanse onderwys*

> *kan voortbestaan. 'n Plan is dringend nodig om te verhinder dat die aardskudding groot skade veroorsaak* (*Beeld* 2007:18).

Die ironie was dat na die opheffing van regter Prinsloo se tussentydse bevel slegs dertien Engelse leerders tydens die vensterperiode aansoek om toelating by EHS gedoen het. Hulle is op 14 Februarie deur onderwysers bygestaan in afwagting op drie nuwe aanstellings vir onderwysers wat gemaak sou word. Hulle het ook steeds nie oor die handboeke beskik wat die skool van die onderwysdepartement aangevra het nie (Rademeyer 2007d:4).

In hierdie stadium het minister Pandor dit tog nodig gevind om haar steun vir die gebruik van Afrikaans en ander inheemse tale as onderrigmedium te betuig. Sy het heftig reageer op kritici uit die kringe van die DA en VF+ dat sy 'n ideologiese kruistog teen Afrikaans voer, maar was wel meer as bereid om 'n "ideoloog" genoem te word indien dit sou beteken dat sy skooltoegang vir alle kinders probeer bewerkstellig het (Du Toit 2007:4). Vir haar was die EHS-gebeure nie 'n taalkwessie nie, eerder 'n kwessie van toegang tot onderwys. Die jeugtak van die Kommunistiese Liga het dit verbysterend gevind dat daar, met die steun van die DA en die VF+, appèl aangeteken is teen die hofuitspraak. Dit is as bewys gesien dat diegene wat vir die appèl verantwoordelik was nog gevangenes van die apartheidsverlede was (Du Toit 2007:4).

### *6.1 Reaksie op die Hooggeregshof-beslissing*

Die ouers se "stomme verbasing" oor die hofuitspraak het veral sentreer rondom die vraag of Suid-Afrikaners nog vertroue in die land se demokrasie kon hê wanneer politici so genadeloos probeer het om grondwetlike regte aan te tas (Rademeyer 2007e:17). Die skool was bekend as een van die beste skole in die land, en ouers van so ver as Namibië, Botswana, Pongola het hul kinders na EHS gestuur. Ook veral ouers in Mpumalanga, waar groot korrupsie met matriekuitslae en swak onderrig voorgekom het, het dié skool gekies. Afgesien van die groot verskeidenheid vakke wat aangebied is, was die skool ook landwyd bekend vir sy sportprestasies. Alhoewel die onderwysdepartement sekere skryfbehoeftes, sowel as 'n jaarlikse subsidie van R18 000 om 30 onderwysers se salarisse te betaal, voorsien het, het die res

van die begroting van bykans R3,6 miljoen uit die sakke van die ouers gekom. Skoolgeld het R6 300 per jaar beloop waarmee nog veertien onderwysers, ses koshuismatrones, dertien werkers en ses administratiewe personeellede betaal kon word. Ander uitgawes het R15 000 vir rekensentra, R18 000 vir afrolwerk, R20 000 vir instandhouding en R76 000 vir water en ligte ingesluit. Om al hierdie kostes te delg het "bloedsweet en ongelooflike opoffering van elkeen wat betrokke is" geverg (Rademeyer 2007e:17). Die ouditorium van R45 miljoen, en geriewe soos biokinetika en musieksentrums, is met ouers se geld opgerig en die vrees het bestaan dat die skool vorentoe "dieselfde pad sal gaan as ander voormalige model C-skole wat parallelmedium geword het en agteruitgegaan het weens swak ondersteuning van die regering" (Rademeyer 2007e:17). Ouers het gevoel die departement se bedoelings was nie suiwer nie deurdat voorgegee is sekere leerders word op grond van Afrikaans uitgehou, terwyl daar reeds swart leerders in die skool was, en dié leerder trots was om deel te wees van die skool soos dit bestaan en funksioneer het. Daar was ook vrees onder die leerders van EHS dat hul goeie skool sou verswak indien Engelssprekende leerders uit swak buurtes ingeneem word. Toe Balsem Mbethe, 'n kranige flank in die skool se rugbyspan, uitgevra is oor die situasie was sy reaksie dat hy in 'n Afrikaanse skool is omdat hy Afrikaans wil leer. Hy het aangevoer dat wit en swart mekaar by EHS respekteer en dat almal hard werk, iets wat nie in die township-skole gebeur nie. Baie van die ander Afrikaanssprekende leerders het die skool gekies weens die goeie dissipline (Rademeyer 2007e:17).

Vivienne Malinga, een van die ouers, was oortuig dit gaan oor politiek, want in 2006 wou die skool die regering help om leë skole te benut, maar niks het van die skool se voorstelle gekom nie. Hy en sy gesin praat Sotho, maar die goeie gehalte van onderwys was die redes waarom hulle EHS gekies het. Hy het klem gelê op regter Prinsloo wat in sy uitspraak verwys het na EHS wat reeds 93 jaar bestaan as 'n "ou, bekende skool wat oor dekades sy leerders opgevoed het en landwyd 'n baie goeie reputasie het" (Rademeyer 2007e:17). Daarenteen het dit benard gegaan met swart skole in die township Wesselton

buite Ermelo. Afgesien van ruimte was daar veral probleme met dissipline en ’n positiewe leerkultuur.

Die situasie by ander skole in die omgewing was weliswaar benard. By Lindile High School was daar slegs 57 onderwysers vir meer as 1 800 leerders, en daar was slegs een onderwyser wat 86 leerders moes onderrig. Daar was ook nie tafels en stoele vir al die kinders nie en geensins genoeg boeke nie. Die skoolhoof het nie gedink die skool is onregeerbaar nie, maar het erken die omstandighede was sleg. Wat die hofuitspraak betref was sy mening dat mense geglo het daar is nog plek by EHS veral as dit met die township-skole vergelyk word. Die onderwysdepartement se statistiek het getoon Ermelo Combined School het 493 leerders met 15 onderwysers, Cebisa Secondary 962 met 30 onderwysers, Hoërskool Ligbron 943 leerders met 35 onderwysers, Itafa High School 1 587 leerders met 52 onderwysers en Reggie Masuku Secondary School 837 leerders met 26 onderwysers. In die Piet Retief-omgewing was daar tot 90 leerders per klas en het die onderwysdepartement reeds drie jaar tevore beloof om ’n nuwe skool te bou (Rademeyer 2007e:17).

In hierdie stadium het Leopold Scholtz ’n insiggewende historiese ontleding gegee en ’n verklaring probeer bied vir enersyds die ANC se negatiewe houding teenoor MtO en andersyds Afrikaners se ywer daarvoor. Hy het daarop gewys dat die wyse waarop die ANC die kwessie van Afrikaanse enkelmedium-skole hanteer, die indruk skep dat hulle sulke skole as ’n rookskerm vir rassediskriminasie en apartheid beskou. Word die agtergrond en geskiedenis waaruit die ANC kom in aanmerking geneem, blyk dit dat die ANC sedert sy totstandkoming en as gevolg van die apartheidstelsel, deurgaans en verbete teen uitsluiting en diskriminasie geveg het. Die gevolg daarvan was dat alle vorme van moedertaalskole totaal verfoei is. Veral Verwoerd se uitspraak in die vroeë vyftigerjare dat Bantoe-onderwys moes leer om ’n nederige plek te ken, is volgens Scholtz “opgeblaas en propagandisties uitstekend aangewend” (Scholtz 2007:14). Hy het uit die ANC se propagandablad *Sechaba* van 1983 die volgende betekenisvolle woorde aangehaal:

> *One of the most important aspects of Bantu Education that the African people object to is the policy of mother tongue instruction.*

> *According to this policy all African children have to be taught in the language medium of their own ethnic group … The objection against mother tongue instruction is that it is 1) certain to promote ethnic disputes and rivalries among the African groups (divide and rule); 2) certain to ensure the intellectual isolation of Africans from educational developments throughout the world* (Scholtz 2007:14).

Hiervolgens was die ANC se groot wantroue in MtO veral geleë in die opvatting dat dit ’n middel was "om swart mense dom, agterlik en verdeeld te hou", wat ook verklaar waarom bevrydingsbewegings in Afrika ’n voorkeur vir die koloniale tale soos Engels, Frans en Portugees getoon het. Terselfdertyd het hulle egter ook ’n weersin teen die koloniale moondhede openbaar. Scholtz (2007:14) het dit gesien as "’n haat-liefde-haat-verhouding wat diep in die gewese onderhoriges se psige ingebrand is".

In ’n hoofartikel na die hofuitspraak, en met spesifieke verwysing na die verrassende spoed waarmee die regter-president en die twee ander regters opgetree het om die aanvanklike uitspraak in die EHS-geding om te keer, het *Rapport* gewaarsku dat die Afrikaanse gemeenskap met erns van hierdie verwikkelinge kennis moes neem. Regter Prinsloo het met sy vroeëre uitspraak hoop gegee dat die skool die reg het om enkelmedium te bly, maar dit het duidelik geword dat waar ’n Afrikaanse skool ruimte het en leerders Engelse onderrig eis, laasgenoemde se eis swaarder weeg as leerders se reg op MtO. Wat *Rapport* betref soos gestel in die hoofartikel het die regters "niks verkeerd gedoen nie", maar bloot die wet uitgelê (*Rapport* 2007a:20). Dit was duidelik dat die Grondwet "meersinnig" oor die reg op MtO is en dat dit onderhewig is aan "praktiese uitvoerbaarheid" en die beginsel van gelykheid, asook van erns om diskriminasie uit die verlede reg te stel. Tereg is daarop gewys dat die besef sou moes deurbreek dat Afrikaanse skole dit moeilik sou vind om MtO af te dwing sonder die nodige leerdergetalle. Wat voorop gestel sou moes word, was die honderde leë plekke in sulke skole teenoor oorvol township-skole. Dit was dalk nie regverdig nie, maar dit moes as harde werklikheid beskou aanvaar word. Indien Afrikaanse gemeenskappe MtO wou behou, so is gewaarsku, was hulle op hulself aangewese. "Die howe is ’n strydterrein met wisselvallige vooruitsig

op sukses. Die politieke arena kan maar vergeet word" (*Rapport* 2007a:20). *Rapport* was van oordeel dat Pandor waarskynlik nie 'n vendetta teen Afrikaans gevoer het nie – die kern kwessie was vir hoe lank enkelmedium-skole sonder die nodige getalle volhoubaar kon wees? Die gevolgtrekking was: "[m]ettertyd sal die nuwe dubbelmedium-Hoërskool Ermelo die Engelsmedium-Ermelo Secondary wees" en die hulpbronne wat die Afrikaanse gemeenskap daarin belê het sou verlore wees (*Rapport* 2007a:20). Vir *Rapport* was die hofuitspraak 'n "sein aan die breër Afrikaanse gemeenskap om te begin besef of dit nog in die belang van moedertaalonderrig in Afrikaans is om steeds skaars hulpbronne in staatskole te belê" (*Rapport* 2007a:20).

Die argument dat Afrikaanse skole 'n toekoms sou hê mits hulle voldoende leerders gehad het en dat hulle "vrese sal moet besweer dat hulle diskrimineer" was ook die mening van prof. Johan Beckman van UP (Fourie 2007:10). Hy het dit beklemtoon dat Afrikaanse skole 'n oop beleid moes volg en bewys sou moes lewer dat hulle nie diskrimineer nie. Baie persone was negatief teenoor parallelmedium-skole, maar daar was ook skole waar Afrikaans bly voortbestaan het omdat ouers hulle kinders daar gehou het. Prof. Jonathan Jansen, in hierdie stadium dekaan van opvoedkunde by dieselfde universiteit, was oortuig dat daar wel plek was vir Afrikaanse enkelmedium-skole en dat die regering 'n verpligting het

> *om kultuurerfenis te bevorder, insluitend Afrikaans. Maar die geskiedenis tel teen ons. Die minderheid-status van Afrikaans in meeste swart gemeenskappe, tesame met die regering se mislukking om te beplan vir taal-regstellende skole, maak Engels onvermydelik* (Fourie 2007:10).

Vir hom was die oplossing om lewenskragtige Afrikaanse skole op te bou met groter deelname van swart Afrikaanssprekende leerders en onderwysers daarin (Fourie 2007:10).

## 7. Die samesnoering van Afrikaanse kragte (Februarie-Maart 2007)

Intussen het EHS nie stilgesit nie en 'n groot byeenkoms van Afrikaanssprekendes vir 27 Februarie 2007 beplan om geld vir regskostes te begin insamel. Gaandeweg is Afrikaanse kragte gemonster om EHS in sy verdere hofstryd te steun, en in hierdie stadium het FEDSAS besluit om tot die stryd toe te tree – veral om te verseker dat die regte van beheerliggame beskerm word. Vir Colditz het die weerstand nie slegs gegaan oor taalregte of oor enkel- en parallelmedium-onderrig nie, maar oor die "wese van die regstaat en 'n vrye demokratiese bedeling in Suid-Afrika waarin nie net individue nie, maar ook groepe geborge moet voel en moet aanvaar dat hul regte en vryhede deur die owerheid gerespekteer en bevorder word" (Rademeyer 2007f:7). Dit het ook gegaan oor die neiging van provinsiale onderwysowerhede wat hulle verpligtinge op skole en skoolgemeenskappe afgeskuif het. "Die owerheid kan nie aan die meerderheid van Suid-Afrika se leerders gehalte onderrig bied deur bloot die klompie skole in Suid-Afrika waar nog hard gewerk word en waar gehalte voorop staan, te annekseer nie" (Rademeyer 2007f:7).

Een van die reaksies op wat by EHS aan die gebeur was, was dat dit 'n politieke oplossing sou verg. Dr. Christo Landman, een van die kommissarisse van die Kommissie vir die Beskerming van die Regte van Kulturele, Godsdienstige en Taalgemeenskappe (KGT) het tydens 'n inligtingsvergadering op Ermelo beweer dat wat by EHS gebeur het, gevaarlik vir Suid-Afrika is. "Die departement kan reken om kinders bymekaar te gooi sal nasiebou bevorder, maar 'n onoordeelkundige saamgooi van mense sal net tot polarisasie lei wat die ideaal van nasiebou ingrypend wysig (Rademeyer 2007g:17)." Volgens hom was die gebeure by EHS strydig met artikel 9 van die Grondwet wat op die gelykheidsklousule berus. Hy het die gebeure bestempel as 'n "maaksel van (oud-pres.) F.W. de Klerk en sy onderhandelaars by Kempton Park. Hulle moet uit hulle gate kruip en met pres. Thabo Mbeki gaan praat" (Rademeyer 2007g:17). By dieselfde geleentheid het Colditz daarop gewys dat daar landswyd slegs 2 000 funksionele skole oor was wat gehalte onderwys kon gee, waarvan EHS een was.

Uit ’n ander oord het Dan Roodt (2007:10) gewaarsku dat die afdwing van Engels op EHS op “kulturele uitwissing” neerkom. Die eenvoudige waarheid was volgens hom dat Afrikaans nie kon oorleef in ’n omgewing waar Engels die *de facto* taal van die staat, die handel en die grootste deel van die media was, sonder die handhawing van eentalige onderwysinstellings nie. EHS was die laaste Afrikaanse hoërskool in die hele provinsie en het voorsien in ’n belangrike funksie om Afrikaans lewend in Mpumalanga te hou. Volgens Roodt was die vreemde logika van die ANC dat die kind van ’n onwettige immigrant meer regte het as ’n inheemse Afrikanerkind wie se ouers belasting en skoolgelde betaal om ’n skool van uitnemendheid te skep en in stand te hou. Pandor het volgens hom ’n Zimbabwe-tipe demokrasie toegepas en was verantwoordelik vir baie frustrasie en woede onder Afrikaners. Sy moes volgens Roodt eerder haar talle gebroke skole regmaak, eerder as om EHS by te kom. Indien die land polariseer in etniese twis, sou Pandor groot skuld daarvoor moes dra (Roodt 2007:10).

Ook die vakbond Solidariteit het betrokke geraak en sy burgerregte-inisiatief, AfriForum, het besluit om ’n veldtog te loods om die skool se Afrikaanse status te behou. Dit sou onder meer ’n webtuiste behels vanwaar e-posse direk aan Pandor gestuur kon word, asook ’n massavergadering by die skool om te besin oor verdere aksies. Volgens Kallie Kriel, uitvoerende hoof van AfriForum, wou dit voorkom asof die onderwysowerhede wel Afrikaanse skole teiken en die staat se magte inspan om te sorg dat daar nie meer Afrikaanse skole in Mpumalanga oorbly nie (Fitzpatrick 2007:6).

Dit was duidelik dat die EHS-stryd gemoedere onder Afrikaanssprekendes wyd en syd aangevuur het. Die Vereniging van Regslui vir Afrikaans was een van die eerste organisasies wat ’n finansiële bydrae tot EHS se regstryd gelewer het; daar is tydens ’n inligtingsvergadering by die skool bekendgemaak dat dié vereniging R10 000 vir die regskostes geskenk het. By hierdie geleentheid was verteenwoordigers van talle instellings, onder andere die FAK, AfriForum, Suid-Afrikaanse Onderwysersunie (SAOU), die Ekonomiese Forum, die Afrikanerraad en Dames Aktueel, teenwoordig en daar is uit al hierdie oorde besluit om die beheerliggaam by te staan om sy regstryd voort te sit.

Die mikpunt was R600 000. Ook individue soos Steve Hofmeyr en dr. Chris Stals, ’n oud-leerder en voormalige president van die Reserwebank, het hulle steun toegesê (*Beeld* 2007a:17).

Intussen het Pandor vrae oor die geldigheid van haar ingryping in EHS in die parlement gesystap (Joubert 2007:4). Baie ongewoon, uit eie ANC-geledere, wou André Gaum weet wat haar departement se standpunt oor MtO was gegewe die kwessies wat by EHS na vore getree het. Haar reaksie was dat die onderwysdepartement alle leerders se reg op MtO steun. Wat EHS betref kon sy wegskram van ’n direkte antwoord deur haar daarop te beroep dat die saak nog in die hof was. Gaum het daarop gewys dat net negentien Engelse leerders by die skool ingeskryf het, alhoewel daar met die hofaansoek ’n totaal van 113 aangedui is. Hy wou weet of bykomende geld beskikbaar gestel sou word om hierdie leerders te huisves. Pandor se antwoord was dat onderwysstudente toegerus word om tweetalig klas te gee, maar dat leerders se reg op skoolonderrig swaarder weeg. Vir haar wou dit soms voorkom asof mense skaam is vir hul taal en het sy bygevoeg: “Ek het nog nooit ’n Afrikaner gesien wat bang is vir Engels nie. Die Afrikanergemeenskap het hierdie land deur middel van Afrikaans regeer. Ons moenie intellektueel gekoloniseer wees nie” (Joubert 2007:4).

Soveel erns is in Afrikaner-geledere deur die EHS-harwar veroorsaak dat Pieter Mulder, leier van die VF+, te kenne gegee het hy sou die EHS-hofstryd met Mbeki bespreek. Mulder het R10 000 vir die hofstryd geskenk nadat hy self die skool besoek het om alle feite in te win. Dit het hom oortuig dat die owerhede “kunsmatig” besig was om die skool tot parallelmedium te dwing en hy het geglo dit is onregverdig om te beweer die skool diskrimineer teen sekere leerders op grond van taalbeleid. Dit het in die EHS-saak nie oor ras gegaan nie, want die skool het reeds anderskleurige leerders geakkommodeer. Wat hom betref, was die departement se houding besig om Suid-Afrikaners te polariseer. Gaandeweg het talle instellings, vriende en alumni bydraes begin maak sodat die fonds teen 20 Maart reeds R70 000 sterk was – maar na raming was R600 000 nodig (Rademeyer 2007h:11).

## 8. Die verloop van die Appèlhof-aansoek (April-Mei 2007)

Teen Mei is die vrees uitgespreek dat indien die appèlhof die beheerliggaam se reg bevestig om taalbeleid neer te lê, die onderwysowerhede dalk vinnig regstellende wetgewing mag deurjaag. Hierdie moontlike optrede is voorspel deur advokaat Paul Hoffman, direkteur van die Sentrum vir Grondwetlike Regte van die F.W. de Klerk-stigting. Sy voorspelling was dat die sage in die Konstitusionele Hof kon eindig. Vir hom het die saak nie net gegaan oor negentien leerders wat, volgens hom, aangepor is om by EHS in te skryf nie en eintlik "politieke speelballe geword het in 'n stryd oor taalbeleid" (Fourie 2007:19). Wat Hoffman betref was die stryd een van die betekenisvolste regsgedinge sedert 1994, wat 'n uitwerking sou hê op drie vlakke van die samelewing: die magte van skoolbeheerliggame, die toekoms van enkelmedium-skole, en die belangrikste, die onpartydigheid van die regbank" (Fourie 2007a:19). Volgens Hoffman was die beheerliggame outonoom en juis dit het dit vir ouers moontlik gemaak om die gehalte van onderrig te verbeter. Daarsonder sou waarskynlik 'n massaverskuiwing van kinders deur welgestelde ouers na private skole plaasgevind het. Sou die regering besluit om beheerliggame se magte oor taalbeleid te verwerp, kon dit "ernstige bedreiging inhou vir die grondwetlike bepaling oor die reg om, waar redelik toepaslik, onderwys te ontvang in openbare enkelmedium-skole". Hoffman was van mening die volle Pretoriaanse regbank se weiering om grondige redes te verskaf waarom hulle die onderwysdepartement se versoek toegestaan het, 'n "feitlik ongehoorde afwyking van gevestigde praktyk" was (Fourie 2007a:19).

Teen 20 Mei is berig dat die appèlhof die aansoek om verlof tot appèl met koste van die hand gewys het, omdat die skool eers die volle regbank wat Pandor se aansoek toegestaan moes genader het. Geensins hierdeur van stryk gebring nie, het die regsverteenwoordiger van die skool, Johan van der Wath, te kenne gegee die skool sal wel die regte prosedure volg en by die volle regbank aansoek doen (Fourie 2007b:15).

Intussen was die vraag wat die presiese lot van EHS se negentien swart "anderste kinders" was (Fourie 2007b:15). Dit het geblyk hulle gaan in Engels skool, maar op die sportveld speel almal saam in Afrikaans. Teen Mei het hierdie leerders

hulle voete begin vind en reeds plekke in sportspanne begin verower. Hulle was volledig deel van die skool, net soos die talle bruin en swart leerders wat sonder druk van die regering jare reeds daar skoolgegaan het. Dit het geblyk dat hulle gelukkig was en dat Afrikaans hulle nie gepla het nie. Die voorsitter van die beheerraad het vertel die skool het met die kinders se ouers vergader om oor die leerders te praat. Positief was dat hulle skoolbywoning goed was, hulle probeer het om hul huiswerk te doen en respekvol was. Die negatiewe was enkele individue wat hulle swak gedra het, wie se skryfbehoeftes voortdurend weg was, handboeke verniel was en moedswillig in hul moedertaal met mekaar gepraat het wanneer onderwysers met hulle gesprek gevoer het. Daar was ook van die leerders wat swak presteer het en sielkundige hulp ontvang het. Die praktiese reëling was dat een klaskamer opsygesit is vir hierdie leerders waar onderwysers roteer is om hulle te onderrig (Fourie 2007b:15).

Uit ontevredenheid dat die saak so lank sloer het regter-president Ngoepe op 23 Junie besluit om in te gryp. Die skool en die onderwysdepartement was toe reeds vanaf Februarie in ’n twis oor die inperking van die skool se taalmagte en beide partye het gemeen dit was dringend noodsaaklik dat die saak voor Oktober afgehandel moes word en voordat nuwe inskrywings vir die volgende jaar hanteer sou word. Die skool se aansoek om verlof tot appèl teen die hof se bevel sou reeds enkele dae vroeër aangehoor word, maar is weens tegniese redes uitgestel. Ngoepe het gemeen die saak kon al afgehandel gewees het, dat spoedige afhandeling in openbare belang was en baie individue daardeur geraak is. Dit het hom gehinder dat duisende rande vermors word en hy het gevolglik ’n aanbod gedoen om ter fasilitering die partye bymekaar te bring. Hierdie fasilitering het beteken dat indien albei partye so versoek, hy die spoedige afhandeling van die appèlversoek kon vergemaklik. Die onderwysdepartement het egter bly sloer en eers drie maande na EHS se vertoë teen die terugtrekking van sy taalmagte, die skool laat weet hy staan by sy besluit. Ingevolge die Skolewet kon die skool nou sy appèl tot Mpumalanga se LUR vir onderwys rig (Fourie 2007c:119).

Op 13 Julie het die skool aansoek gedoen om te appelleer teen die beslissing van die regbank. Van Onselen, regsverteenwoordiger van die skool, se argument

was dat leerders wel die reg om in Engels onderrig te word van die staat kon eis, maar nie van ’n spesifieke skool nie, selfs al sou daar leë klaskamers wees. Hierop het Ngoepe opgemerk dat leerders op straat sal eindig as hulle toetrede tot skole wat leë klaskamers het, geweier word. Hy wou ook weet waarom geld bestee moet word aan nuwe skole, terwyl klasse leeg staan en kinders honger bed toe gaan. Die onderwysdepartement se advokaat het as betoog aangevoer dit is dié departement se plig om onderwys van hoë standaard te verseker, en dat skole nie gebou kon word terwyl daar leë plekke in bestaande skole was nie (Fourie 2007:7).

Op sy beurt was Van Onselen se verweer dat die skool deur die onderwysdepartement in ’n onhoudbare situasie geplaas word wat die spreekwoordelike sluise vir Engelse leerders sou open. Die minister se verweer hierteen was haar verpligting om onderwys aan leerders te voorsien, asook kinders se reg tot onderwys – selfs al kon sy nie die taalbeleid van skole bepaal nie. Die skool het laat blyk dat hy sal voortveg wat ook al die uitslag in die duidelike besef dat as hulle bes gee, hulle nooit weer hulle regte sal terugkry nie. Uitspraak in die saak is voorbehou (De Lange 2007:3).

Intussen was die ingesteldheid van EHS teenoor al die leerders onder sy toesig deurgaans voortreflik en in die belang van dié skoliere. So het die hofstukke van die skool getoon dat al sou die EHS se hofaansoek in die Pretoria Hooggeregshof suksesvol wees, die skool onderneem het om steeds die twintig leerders wat ter sprake is in Engels te onderrig (Versluis 2007:6).

Die EHS-saak in die hooggeregshof het op 4 September begin. Advokaat Johan du Toit het namens die skool betoog dat indien die skool klaskamers beskikbaar moes stel vir Engels, daar met sekere vakke weggedoen sou moet word. Buitendien was daar niks verkeerds om ’n Afrikaanse skool te wees nie. In ’n beëdigde verklaring het die voorsitter van die skoolbeheerkomitee bykomend verklaar:

– ’n Totaal van 34 leerders van voorheen benadeelde gemeenskappe het onderrig in Afrikaans by EHS ontvang, en nie een van hulle het aansoek gedoen om oorgeplaas te word na die nuwe klas vir Engelssprekendes nie. Die afleiding was dus dat hulle tevrede was om in Afrikaans onderrig te ontvang.

- Die onderwysdepartement was besig om sy posisie te misbruik en die Skolewet te verontagsaam om 'n klein groepie leerders wat Engelse onderrig wou ontvang, te akkommodeer. Sodoende is inbreuk gemaak op die leerders se regte wat Afrikaanse onderrig verlang het. Dié ervaring toon dat namate meer Engelssprekende leerders toegelaat word, Afrikaans as medium van onderrig verdwyn.
- Die onderwysdepartement het blykbaar vergeet dat Afrikaans steeds 'n amptelike taal is en dat leerders 'n grondwetlike reg het om ook in daardie taal onderrig te ontvang (Versluis 2007:6).

Tydens die verhoor wou regter Ngoepe weet of die moontlikheid ondersoek is dat die skool in twee sessies – soggens en smiddae vir twee afsonderlike groepe – skool kon hou. Advokaat Colin van Vuuren se antwoord was dat die skool nooit die geleentheid gegee is om so iets voor te stel nie. Tydens die verhoor is die skool daarvan beskuldig dat hy aan die verlede vashou en nie wil transformeer nie. Advokaat Bantubonke Regent Tokota vir die onderwysdepartement het beweer EHS sou enigiets doen "om mense uit te hou wat nie Afrikaans praat nie" en om hulle sodoende deelname tot die skool se goeie geriewe te ontneem (Kruger 2007:14). Advokaat Van Onselen het betoog dat daar 'n inkorting sou wees in die vakke wat aangebied word as die skool parallelmedium sou word, wat sodoende die reg sou raak van Afrikaanse kinders wat sulke vakke neem. Verder het ouers baie geld bestee om die skool op te bou, en van die onderwysers is selfs deur die ouers besoldig. Die provinsie se leerder/onderwyser-verhouding kon nie sonder meer op die skool toegepas word nie. Weereens is uitspraak is voorbehou (Kruger 2007:14).

In hierdie stadium het die onderwysdepartement ouers begin aanhits om Engelssprekende leerders by EHS in te skryf – onderwysdepartementsegsman Hlahla Ngwenya het prontuit laat hoor dat meer Engelssprekende leerders ingeskryf moet word omdat die skool reeds genoeg skade aangerig het deur die departement se opdrag om sulke leerders toe te laat, teen te staan. Terselfdertyd het hy ontken dat die departement anti-Afrikaans is: "We love Afrikaans and want to see it in any school in our province, just like … other languages" (Mogakane 2007:10). Terwyl dit 'n grondwetlike reg vir 'n skoolbeheerliggaam was om taalbeleid te bepaal, was dit ook krimineel vir 'n kind om nie toegang

tot ’n skool te hê nie. Hy het gewaarsku dat indien die skool sou weier om meer Engelssprekende leerders te registreer, die departement skoolregistrasies sou oorneem. Hierop het die voorsitter van die skoolbeheerliggaam vreesloos gewaarsku dat hulle appèl na die Konstitusionele Hof sou aanteken indien nodig, want die skool se saak het nie net oor Afrikaans gegaan nie, maar oor die ontneming van grondwetlike regte (Mogakane 2007:10).

Daar was groot afwagting op die uitslag van die skool se aansoek. Dit is op 17 Oktober met koste verwerp dat leerders by EHS gekeer kan word om in Engels onderrig te word. Die drie regters het in hulle uitspraak gesê dit is duidelik dat dié staatskool en sy beheerliggaam leerders wat in Engels onderrig wil ontvang “aan enige omstandighede, enige plek sal uitlewer, solank hulle nie hul voet by die skool sit nie” (Versluis 2007a:6). Wat die regters betref was dit ’n verstokte houding met betrekking tot die onderwysbelange van leerders en die gemeenskap. Dit het “herinner aan die pre-demokratiese era toe beter voorsiening gemaak is vir wit kinders se onderwysbelange as vir dié van ’n ander ras” (Versluis 2007a:6). Rakende dat daar reeds aan leerders onderrig in Engels gegee is, het die regters uitgewys dat indien die skool sy sin kry die leerders waaroor die herrie gaan, “suiwer op die genade van die skool” aangewese sou wees. Die skool se beleid waarvolgens ’n groep graad 8-leerders wel Engelse onderrig ontvang het, is beskryf as ’n tak waarop die kinders sit – “jy dit afkap, val hulle” (Versluis 2007a:6). Die skool het ook kinders buite sy voedingsgebied gehuisves, iets wat in die uitspraak relevant geag is omdat hierdie buite-leerders blykbaar as aanvaarbaar beskou is weens hulle in Afrikaans onderrig kon word. Dis was duidelik dat EHS die mees bevoorregte skool in die area was, met die gunstigste leerder/klaskamer-verhouding. Die regters het verwys na die “oopkop-benadering” van regter Eberhardt Bertelsman in die Laerskool Middelburg-hofsaak, waarin onder andere verklaar is:

> *Die reg op ’n enkelmedium openbare onderwysinstelling is duidelik ondergeskik aan die reg wat elke Suid-Afrikaner het op onderwys in ’n sodanige instelling en moet wyk wanneer daar ’n duidelik*

*bewese behoefte bestaan om onderwysfasiliteite met ander kultuurgemeenskappe te deel* (Versluis 2007a:6).

Van Onselen se reaksie op die uitslag was dat die uitspraak bestudeer sou word voordat besluit is of appèl aangeteken word. FEDSAS se Colditz was onder die indruk dat die kompleksiteit van die saak in wyer verband nooit aan die orde gestel of verreken is nie (Versluis 2007a:6).

### 8.1 Reaksie op die hofuitspraak: "Afrikaanse skole lê op sterwe" (Oktober 2007)

Die uitspraak het 'n reaksie van groot ontsteltenis uitgelok en is deur Marius Smit, prokureur en dosent in onderwysreg aan NWU, bestempel as 'n moontlike "doodsklok" vir Afrikaanse enkelmedium-skole (Kruger 2007a:15). Volgens hom kon die stappe wat die onderwysdepartement geneem het om die skoolbeheerliggaam se magte op te skort, vorentoe as 'n suksesvolle resep aangegryp word vir soortgelyke optrede deur ander provinsiale onderwysdepartemente. "Gemeet aan die geskiedenis van minderheidstale is die skrif aan die muur vir Afrikaans as akademiese taal" (Kruger 2007a:15). Suid-Afrikaanse statistieke en werkerstendense het duidelik getoon dat parallel- en dubbelmedium-inrigtings "uiteindelik vergaan of opgeneem word in enkelmedium-inrigtings met dominante tale soos Engels as onderrigtaal. Tensy 'n owerheid 'n doelbewuste politieke besluit neem om die proses om te keer, is die uiteindelike afsterwe van minderheidstale onafwendbaar" (Kruger 2007a:15). Word die hofbeslissing nie deur die Konstitusionele Hof omgekeer nie, kon die saak 'n belangrike keerpunt in die land se onderwysgeskiedenis wees. Smit het gevoel die beslissing "stippel in wese die rigting van beleidsbesluite oor gelykheid, regsgeldigheid en demokrasie uit" (Kruger 2007a:15). Hy het wel die uitspraak as verstaanbaar beoordeel omdat leerders gelyke toegang tot onderwys moet ontvang, maar terselfdertyd die saak as veel ingewikkelder bestempel omdat dit ook kultuur en tradisies raak. Sou 120 Engelse leerders elke jaar toegelaat word, sou die samestelling van die skool binne vyf jaar swaai na 600 Engelse leerders, 'n "tipiese patroon wat reeds by 88% van die aanvanklik Afrikaanse enkelmedium-skole gesien is" (Kruger 2007a:15). In so 'n proses

moes meer Engelse onderwysers aangestel en Afrikaanse onderrig afgeskaal word. Die gevolg hiervan was dat skool-etos en die skool as geheel nadelig deur die veranderde beleid getref word. "Die *de facto* effek van die uitspraak … is dat alle onderbenutte enkelmedium-onderwys nie die reg op enkelmedium-onderwys het nie" (Kruger 2007a:15). Smit het gewaarsku onderbenutte Afrikaanse enkelmedium-skole sou uit die uitspraak moes leer en alternatiewe oorweeg soos 'n "pelotonstelsel waarin taalgroepe dieselfde skoolgeriewe op verskillende tye van die dag benut, of die uitwys van bekostigbare alternatiewe skoolgeboue om die tekort aan geriewe te ondervang" (Kruger 2007a:15).

Die reaksie op die hofuitspraak het wyd uitgekring en was uiteenlopend van aard. Een van die eerste kommentare was hoe die outonomiteit van die skoolbeheerliggaam ernstig aangetas is. Die direkteur van die De Klerk-stigting, advokaat Nikki de Havilland, was oortuig dat die laaste woord daaroor nie gespreek is nie, maar soos die uitspraak gestaan het, het dit in afwagting van duideliker uitklaring, belangrike implikasies vir die kulturele regte en presiese rol van skoolbeheerliggame gehad. Wat kultuur betref, het dit oor die vrees gegaan dat Engels as al sterkerwordende internasionale taal, die swakker taal in parallelmedium-skole sou uitdryf sodat mense hulle grondwetlike regte op MtO op die ou einde sou verloor. Die regters het gemeen dat dit moontlik die werklike rede vir die skool se vasskop teen die toelating van Engelssprekende leerders kon wees, maar nie openlik deur die aansoekers uitgewys en erken is nie. De Havilland was van mening die rol van die taalmedium en kultuurregte, asook die toekoms van enkelmedium-skole, sou steeds onseker bly tot na die appèlsaak se beslissing. Vir haar was daar verskeie verstommende afwykings van regspraktyk in die saak: die omkering van die weldeurdagte aanvanklike beslissing van regter Prinsloo sonder die verskaffing van goeie redes, die weiering van die aansoekers se versoek om appèl sonder redes, en die inmenging van Pandor. Dit alles was vir De Havilland 'n sterk aanduiding van die wyse waarop die uitvoerende gesag besig was om in die regsproses in te meng en van die optrede van 'n regbank wat 'n uitvoerende ingesteldheid toon (Kruger 2007b:15).

### 8.2 EHS se weiering om Engelssprekende leerders in te skryf en die skorsing van die skoolhoof (Januarie 2008)

Toe 95 Engelssprekende leerders aan die begin van 2008 by EHS opdaag, het die skool geweier om hulle in te skryf en is hulle in die skoolsaal gehuisves. Die skool het slegs vir Afrikaanssprekende leerders gereed gemaak omdat hulle geen aanduiding van die provinsiale onderwysdepartement ontvang het dat daar Engelse leerders ingeskryf moes word nie. Die onderwysdepartement en die skool het ooreengekom dat hierdie leerders besig gehou sou word totdat 'n vergelyk bereik kon word deur die bemiddeling van die nasionale onderwysdepartement. Intussen is die uitspraak van die hof afgewag en het die skool geweier om die Engelse leerders in te skryf, nie omdat die skool vol was nie, maar omdat alle klasse elke periode benut is en daar geen oop klasse was om elke vak ook in Engels aan te bied nie. Daar was ook nie voldoende onderwysers beskikbaar nie. Die departementwoordvoerder was verbaas omdat van departementsweë die indruk bestaan het dat die saak ná die hofuitspraak opgelos is, maar hy kon ook nie verklaar waarom skielik slegs Engelse kandidate ingeskryf is nie (Van Zyl 2008:4).

Volgens die skoolbeheerliggaam is die reg om die administrasie van EHS te behartig wel van hulle weggeneem, maar volgens die Wet op Nasionale Onderwysbeleid met betrekking tot toelatingsbeleid, kon die skool steeds toegang weier. In opdrag van die onderwysdepartement het die nuwe leerders van Ermelo en omliggende gebiede eers na die distrikskantoor gegaan en toe in konvooi teen 9:00 by die skool opgedaag waar hulle na die skoolsaal geneem is, terwyl die skoolbeheerliggaam en die afgevaardigdes van die departement saam vergader het. Na die vergadering het die voorsitter van die beheerliggaam laat blyk dat die oplossing waarskynlik daarop sou neerkom dat twee aparte skole, elk met eie onderwysers op een perseel, bedryf sou word. Die Engelssprekende leerkragte sou deur die departement voorsien moes word, terwyl die ander agtien Engelssprekende leerders wat na die eerste hofuitspraak by die skool ingeskryf is in graad 9 geakkommodeer en onderrig sou word deur drie onderwysers wat deur die departement aangestel is (Van Zyl 2008:4).

Kort hierna is berig ontvang dat EHS se skoolhoof, Koos Kruger, geskors is en dat hy voor ’n tugkomitee sou verskyn op aanklag van wangedrag. Sy stoel sou egter oop bly omdat Frank Hlatshwayo, wat as tussentydse skoolhoof aangestel is, nie daarop wou sit nie. Intussen het die 95 leerders onderrig in die skoolsaal ontvang wanneer omstandighede dit toegelaat het. Die toenemende ingewikkelde rooster is deur ’n skoolkomitee probeer uitpluis ten einde voorsiening vir klasse in Engels te probeer maak.

Sake is bemoeilik deurdat nuwe onderwysers nog nie aangestel is nie en Hlatshwayo het dit as ’n spanningsvolle situasie beskryf. Volgens hom was die personeel reeds vriendeliker teenoor hom sedert aanvanklike ongemak; iets wat hom meer vasberade gemaak het, want “wanneer ’n tier seerkry en bloed sien, tree hy nie terug nie, maar hou aan veg” (Kruger 2008:13). Hy was vroeër ’n taalonderwyser, onder meer vir Afrikaans, asook skoolhoof by laer- en hoërskole. Vir hom was dit alles wesenlik ’n hulpbronkwessie, nie een van taal of ’n probleem met Afrikaans nie. Hy het erken hy sou graag die ouers van die Engelstalige leerders sover wou bring om “so verantwoordelik as die Afrikaanse ouers te word” (Kruger 2008:13).

Teen einde Mei het dit bekend geword dat Kruger op vier klagtes skuldig bevind is en waarskynlik ontslaan sou word. Sy prokureur het egter laat blyk daar sou geappelleer word na Siphosezwe Masango, LUR vir onderwys in Mpumalanga. Indien die besluit teen Kruger nie ongedaan gemaak is nie, sou SAOU) dispuut verklaar in die Onderwys Arbeidsverhouding Raad. SAOU was bereid om tot by die Konstitusionele Hof te gaan omdat Kruger se skorsing ernstige gevolge op sy aftreepakket kon hê. Hy het 42 jaar ervaring gehad en indien hy geskors sou word kon hy tot 35% daarvan verloor. Onder sy hoofskap het EHS altyd ’n 100% slaagsyfer gehad met talle onderskeidings, en by tye was selfs die beste leerders in die provinsies afkomstig van hierdie skool (Blaine 2008:4).

Kruger se oortredings was die volgende:

- Hy het nie in November 2007 van die aansoekvorms voorgelê het van leerders wat aansoek gedoen het om in Engels onderrig te ontvang nie;

– hy het geweier om van die onderwysdepartement 'n toelatingslys te ontvang; en
– hy het geweier om in Januarie 2008 Engelssprekende leerders in die skool toe te laat.

Die onderwysdepartement het egter reeds op 17 Maart 2007 Kruger se verantwoordelikheid om leerders te registreer onttrek, met die gevolg dat hy volgens sy prokureur nie die gesag gehad het om dit te doen nie. Volgens laasgenoemde kon die onderwysdepartement hierdie "idiotiese sirkel-argument" glad nie verduidelik nie (Blaine 2008:4).

Kruger se ontslag is gesien as nog 'n doodsklok vir Afrikaanse enkelmedium-onderwys in die provinsie, aangesien verskeie wysigings van die Suid-Afrikaanse Skolewet sedert die aanvaarding daarvan in 1996 geleidelik die magte van skoolbeheerliggame afgetakel het. Toe Kruger leerders weggewys het wat in Engels onderrig wou ontvang, het hy die opdrag van die skoolbeheerliggaam uitgevoer en ook op advies van SAOU gehandel. Laasgenoemde het aan die onderwysdepartement geskryf dat Kruger teenstrydige opdragte ontvang en dat hy as werknemer van die departement leiding moet kry. Die departement het egter besluit om hom te skors (Blaine 2008:4).

### 8.3 *Die skoolbeheerliggaam verkry verlof tot appèl (April 2008)*

Vroeg in April het die nuus bekend geword dat die skoolbeheerliggaam se verlof tot appèl goedgekeur is. Dit is as 'n positiewe teken beskou dat die beheerliggaam wel "'n saak gehad het deur op sy regte te staan" (Rademeyer 2008b:6). Deur die EHS-debakel is die hele kwessie van die stand en voortbestaan van Afrikaanse skole helder in die soeklig geplaas. Beskikbare syfers het getoon dat 'n 2004-opname van die nasionale onderwysdepartement aangedui het dat daar 3 331 Afrikaanse of parallelmedium-skole in die land bestaan het, met 1,4 miljoen leerders wat Afrikaanse MtO ontvang. In 'n omvattende oorsigartikel deur Carstens in *Taalgenoot* is die hele kwessie van Afrikaanse MtO-skole vanuit verskeie standpunte en uitsprake belig. Die outeur het daarop gewys dat volgens die Grondwet elke leerder die reg het om onderrig te word in die amptelike taal of tale van voorkeur waar dit redelikerwys moontlik is.

*Die regering het dus die grondwetlike plig om alle redelike alternatiewe in die onderwys, insluitende enkelmedium-skole, te oorweeg met inagneming van billikheid, uitvoerbaarheid en die behoefte om die gevolge van wette en praktyke van die verlede wat op grond van ras gediskrimineer het, reg te stel* (Carstens 2008:32).

Alhoewel daar nie op grond van taal gediskrimineer kon word nie, so het die De Klerk-stigting laat blyk, het die regering nie die reg op MtO erken nie, veral nie wat die Afrika-tale betref nie. Prof. Rassie Malherbe van UJ het selfs sover gegaan om reguit te beweer dat die regering 'n beleid van verengelsing volg, terwyl prof. Koos Malan van UP se waarskuwing gewaarsku het: "Solank Afrikaans as taal in die pad staan van voorheen benadeelde kinders se toegang tot skole, sal enkelmedium-skole die onderspit delf" (Carstens 2008:32). Ook Malherbe was oortuig die reg tot onderwys van vroeëre benadeeldes altyd swaarder sal weeg as die reg van leerders wat as gevolg van 'n diskriminerende stelsel altyd groter onderwystoegang met beter geriewe gehad het.

Carstens het ook verwys na Pandor wat die landswye tekort aan sement as verskoning gebruik het waarom nie meer skole gebou word nie. Die probleem was dat baie Engelse skole uit hulle nate gebars het, terwyl baie Afrikaanse skole onderbenut was, waarvan EHS 'n goeie voorbeeld was. Een van die probleme was dat sodra 'n verhouding van 50/50 Engels en Afrikaanse onderrig bereik word, Afrikaanssprekende ouers hul kinders uit sulke skole haal en by skole inskryf waar net Afrikaans onderrig en gepraat word. Nog 'n probleem was dat die regering die Grondwet se taalvoorskrifte as onuitvoerbaar en onprakties beskou het:

*Moedertaalonderrig is vir die regering iets wat net op papier bestaan en gaan in die huidige omgewing 'n illusie word. Sedert die ANC aan bewind gekom het, is weinig gedoen om enige Afrika-tale te bevorder, sodat die lot van Afrika-tale versleg het. 'n Voorbeeld daarvan was die Afrika-taaldepartemente van verskeie universiteite wat die een na die ander gesluit het* (Carstens 2008:32).

Carstens se ontleding het ook aangetoon dat die EHS-hofuitspraak die Grondwet se verwysing na enkelmedium-skole eintlik waardeloos gemaak het en die regering se traak-my-nie-agtigheid oor MtO versterk is deur ouers van alle rasse wat glo hulle kinders sal baat deur so vroeg moontlik in Engels onderrig te word. Ook aan universiteite het Afrikaans ’n sukkelbestaan gevoer, soos UJ en die Tshwane Universiteit van Tegnologie (TUT) wat teen 2008 feitlik totaal verengels het. Selfs by UP is baie klasse net in Engels aangebied en by Unisa was studiemateriaal net in Engels beskikbaar (Carstens 2008:32).

Wat Carstens betref het die EHS-debat ook gegaan oor wat die presiese beskouing van demokrasie is, want skole behoort self die mag in hande te hê om oor meertaligheid te besluit. In Suid-Afrika het dit egter gelyk asof dit sou uitloop op ’n geval waar die (politieke) wenner die septer swaai. Die regering se skoolsubsidies het nie voorsiening gemaak vir die aanstelling van meer onderwysers ten einde meertaligheid te verseker nie, en onderwysers moes eenvoudig ’n dubbele las dra. Afrikaanssprekende skole het die finansiële laste probeer verlig deur fondsinsamelings en ander projekte om bykomende onderwysers aan te stel. Carstens het tereg daarop gewys dat indien die Konstitusionele Hof (KH) as laaste appèl nie enkelmedium-skole se bestaansreg beskerm nie, daar geen moontlikheid meer was om hulle te red nie (Carstens 2008:32).

Onderwysvakbonde soos SADOU het volgens Carstens blykbaar ook ’n agenda vir die verengelsing van skole gehad. Meeste van hul lede was nie verbonde aan Afrikaanse skole nie, omdat hulle nie Afrikaans magtig was nie. Volgens Marius Smit, dosent aan die NWU, was dit ’n politieke motief wat in die pad gestaan het van die behoud van moedertaalonderrig tot nadeel van leerders. Wat oplossings betref het hy geglo ouers sou moet saamstaan en sekere skole identifiseer om optimaal benut te word. “Ouers sal letterlik moet besluit om te sorg dat skool X se skoolbanke vol Afrikaanssprekende kinders bly, terwyl Y doelbewus vir die wolwe gegooi word” (Carstens 2008:32). Colditz het egter gewaarsku dat so ’n standpunt en siening ’n moontlike oplossing vir groot sentra was, maar nie vir die plattelandse skole wat aan ontvolking blootgestel is nie (Carstens 2008:32).

Nog ’n moontlikheid wat Carstens uitgewys het, was die stigting van Afrikaanse privaatskole, maar dit sou net vir die welgesteldes haalbaar wees. ’n Ander uitweg was om alternatiewe geboue aan provinsiale departemente uit te wys wat in skoolfasiliteite omskep kon word. Prof. Marlene Verhoef, direkteur van die NWU Taaldirektoraat, was weer oortuig dat tolkdienste die antwoord vir die voortbestaan van MtO is. Die NWU het juis ’n toekenning van PanSAT vir die bevordering van meertaligheid ontvang en die universiteit het weekliks op twee kampusse tolkdienste in klaskamers gelewer. Verder was die NWU ook met sulke aanvangsprojekte by die Hoërskool Thabazimbi en die Central Primary School in Potchefstroom besig. Daar is onderskeidelik van Afrikaans na Engels en van Engels na Tswana getolk. Verhoef het egter nie die tolkdienste as ’n towerformule gesien nie en erken:

> *Dit verg fyn bestuursvernuf en aanvangskoste is duur. Oor die langtermyn is tolkdienste egter meer winsgewend vir skole as wat parallel- of dubbelmedium-onderrig sal wees. Geen saak is vandag ononderhandelbaar nie en kreatiewe en innoverende maniere is nodig om vorentoe te beweeg* (Carstens 2008:32).

Sy het gewaarsku dat MtO nooit ’n “raskleur” moes kry nie, en die pluspunt van tolkdienste was juis dat dit kulture versoen deurdat taalskeiding nie meer rasseskeiding beteken nie (Carstens 2008:32).

## 9. Die Konstitusionele Hof-verhoor van Augustus 2009: Gedeeltelike sege vir Afrikaans

Uiteindelik het EHS se saak op 20 Augustus 2009 voor die KH gedien. Die Mpumalanga-onderwysdepartement het voor dié hof argumenteer dat die EHS-beheerliggaam se om die taalbeleid te verander, en die aandrang om Afrikaans as medium van onderrig te behou, op grond van taal teen ander leerders gediskrimineer het. Die onderwysdepartement het die hof gevra vir verlof tot appèl teen die vroeëre Appèlhofbeslissing dat ’n skoolbeheerliggaam taalbeleid moes bepaal, en nie die departement nie. Hulle het volgehou dat voorsetting van Afrikaanse onderrig aan EHS ’n “diskriminerende rassebeleid van die verlede” (Rademeyer 2009c:13) daargestel het. Die onderwysdepartement se advokaat,

Bantubonke Regent Tokota, het geargumenteer dat die beheerliggaam gefaal het om die taalbeleid na verloop van baie jare te hersien en daardeur nie veranderende omstandighede verreken het nie. Skole in die omgewing was oorvol, terwyl EHS kapasiteit gehad het. Volgens Tokota het die hoof van die onderwysdepartement oor die mag beskik om die taalbeleidfunksie van die beheerliggaam te onttrek wanneer so ’n liggaam nie sy verpligtinge nakom nie (Mabuza 2009:5).

Advokaat Wim Trengrove se pleidooi ten gunste van EMS was dat die hof uiteindelik moes beslis of die onderwysdepartementshoof volgens die wet opgetree het deur ’n nuwe taalbeleid neer te lê. Die speel van die rassekaart was onregverdig, en moes nie in ag geneem te word nie siende dat die skool 113 swart leerders gehad het. Volgens Trengrove sou hierdie leerders hulle skoolloopbaan voltooi ongeag die uitkoms van die hofbeslissing. Regter Albie Sachs het opgemerk dat dit vir hom van groot belang was dat kinders van alle agtergronde saam moes grootword “en kanse het wat ons nie onder apartheid gehad het nie, om te meng” (Rademeyer 2009c:13). Vir Trengrove was die enigste kwessie voor die KH of die onderwysdepartement se oplossing wettig was, en of daar oor die mag beskik is om dit af te dwing. Die departement was reeds in Januarie 2006 bewus van die klaskamertekort in Ermelo. Dit was bekend dat skole in die omgewing uit hulle nate bars, maar tog is niks aan die saak gedoen nie. Die onderwysdepartement het in Augustus 2006 ’n brief aan die skole gerig om voorstelle te vra hoe om die probleem op te los, en alhoewel skole hierop geantwoord het, het die departement nie verder reageer nie. Die departement het nie met die skoolbeheerliggaam onderhandel nie – ook nie toe dit die drastiese stap wou neem om die skool te dwing om ’n parallelmedium te word nie (Mabuza 2009:5).

Die haglike toestand van oorvolskole in die Ermelo-gebied is pertinent deur regter Kate O’Reagan opgehaal met die voorhou van amptelike syfers: by een Engelssprekende skool 21 klaskamers vir 804 leerders, by ’n ander weer net 36 klaskamers vir 1 677 leerders, en by ’n derde 29 klaskamers vir 1 799 leerders – 62 in elke klas. Vir haar was dit kommerwekkend en ’n “verskriklike verhaal van skooloorlading” (Rademeyer 2009c:13).

Teen middel-Oktober 2009 het die uitslag van die (KH) se beslissing bekend gemaak: Die Mpumalanga-onderwysdepartement het onwettig opgetree deur EHS te verplig om ’n parallelmedium-skool te word. “The appeal must fail … the language policy that the interim committee devised is void and has no legal consequences”, is in ’n eenparige aanbeveling besluit (*The Star* 2009:7). Die hofbevinding was egter nie heeltemal in die guns van EHS nie; alhoewel die onderwysdepartement die uitslag van die KH erken het, het die departement reageer deur ook daarop te wys dat twee “belangrike oorwinnings” tog behaal is:

- Die uitspraak het duidelikheid gebring oor die onderwysdepartement se mag om skoolbeleid terug te trek ooreenkomstig artikel 22 van die Skolewet, terwyl ’n vroeëre Appèlhofbeslissing bepaal het dat ’n onderwyshoof volgens artikel 22 nie oor daardie mag beskik nie.
- Daar is bepaal dat net ’n hof ’n beheerliggaam se funksie om taalbeleid te bepaal kan hersien. Die KH het die vroeëre Appèlhofbeslissing omgekeer deur te beslis dat die onderwyshoof volgens artikel 22 inderdaad die mag het om die beheerliggaam se magte rakende taalbeleid in te trek.

Verder het die uitspraak ook beslis dat beheerliggame se mag om taalbeleid te bepaal, nie in isolasie van die gemeenskap waarbinne die skool val, geskied nie. “In dié opsig het die hof gewys dat die beheerliggaam met openbare hulpbronne toevertrou word wat in die belang van die betrokke ouers, leerders én die breër gemeenskap bestuur moet word” (Rademeyer 2009d:11). Terselfdertyd is EHS aangesê om sy taalbeleid binne die konteks van basiese menseregte soos in die Grondwet neergelê, te hersien. Die skool se beheerliggaam is opdrag gegee om teen 16 November van daardie jaar aan die KH terug te rapporteer oor sy taalbeleid, en spesifiek oor hoe beoog word om die probleem van die oorbesetting in skole op te los:

> *At the very least, in reassessing its language policy, the school governing body must have regard to its dwindling enrolment numbers. It must act, recognising there is a great demand for the administration of Grade 8 learners who prefer English as a medium of instruction* (*The Star* 2009:7).

Regter Moseneke het daarop gewys dat baie histories wit skole steeds die voordele van apartheid geniet, maar desnieteenstaande was die onderwysdepartement se besluit om die skool se taalbeleid te verander, verkeerd. Die Mpumalanga-onderwysdepartement het noodgedwonge die bevinding aanvaar om te sorg dat daar vir 2010 genoeg plek vir Engelse graad 8-leerders beskikbaar moes wees. Verder het die departement onderneem om met alle rolspelers by EHS saam te werk vir ’n langtermynoplossing. EHS se skoolbeheerliggaam het versigtiger reageer en laat blyk dat die uitspraak eers bestudeer sou word, maar ook onmiddellik hulle bereidwilligheid laat blyk om met die departement saam te werk ten einde oplossings te vind (Rademeyer 2009d:11).

Kallie Kriel, hoof uitvoerende beampte van AfriForum, het reageer deur te kenne te gee dat die hofbeslissing verwelkom word en het beklemtoon dat die onderwysgesagdraers hulle magte te buite gegaan het. Volgens Kriel het hulle het ’n ideologies gemotiveerde vendetta met ’n anti-Afrikaanse agenda teen ’n Afrikaanse skool gevoer deur ’n kunsmatige behoefte aan Engelse onderrig te skep (*The Star* 2009:7). Ook in wyer Afrikanerkringe is die uitspraak as ’n oorwinning vir moedertaalonderrig, Afrikaanse skole se regte, en groter duidelikheid oor die verantwoordelikhede van die verskillende rolspelers binne skoolverband verwelkom. Colditz van FEDSAS het laat blyk sy organisasie was verheug, maar het ook beaam dat die hofuitspraak eers bestudeer sou moes word oor die volle implikasies daarvan (Rademeyer 200e:1). Volgens hom het die hof beklemtoon dat die onderwysdepartement ’n verpligting het om

> *behoorlik en vroegtydig te beplan sodat daar voldoende geriewe vir leerders in die provinsie is en dat dié plig nie op ’n beheerliggaam kan rus nie. Die hof het ook beklemtoon dat beheerliggame enige besluite met groot omsigtigheid, verantwoordelikheid en verantwoordbaarheid moet neem. Dit word onderstreep deur die feit dat die hof die partye versoek het om aan hom verslag te doen* (Rademeyer 200e:1).

Die onderwysdepartement is gemaan om al die amptelike landstale te bevorder waarvan FEDSAS weinig blyke kon bemerk. In sy hoofartikel oor die aangeleentheid is daar in ’n hoofartikel in *Beeld* gemaan: “Geen Afrikaanse skool kan ná die uitspraak rustig oor die toekoms slaap nie” (*Beeld* 2009:14).

Die hof het immers bevind die onderwysdepartement het wel die reg om in sekere gevalle in skole se taalbeleid in te gryp. Die sleutelvraag was wie sou bepaal wanneer gevalle die nodige verdienste sou hê? Dit was duidelik dat Afrikaanse skole proaktief sou moet optree oor hoe hulle infrastruktuur in die toekoms gesamentlik benut kon word, eerder as dat elkeen sy eie weg volg. Vorentoe sou daar saamgewerk moes word om te sorg vir 'n klomp uitnemende Afrikaanse skole. Terselfdertyd sou daar ook 'n helpende hand na die "res van die gemeenskap uitgereik moet word" (*Beeld* 2009:14).

'n Grondwetlike regskenner van UK, prof. Pierre de Vos, se oordeel was dat die volle implikasies van die Konstitusionele Hof-uitspraak veral deur die kleiner, enkelmedium-skole gevoel sou word. 'n Laerskoolhoof in die Wes-Kaap wat anoniem wou bly het dit kommerwekkend gevind dat enkelmedium-skole wat nog ruimte vir leerders in hulle skole gehad het, geen ander keuse sou hê as om Engelse leerders in te neem nie. Donald Grant, Wes-Kaapse minister van onderwys, het die beslissing verwelkom en was reeds besig om die wetlike raamwerk rakende onderwys in die provinsies te hersien. Ouers moes die reg hê om 'n skool te kies met die taalbeleid van hulle keuse (Potgieter 2009:8).

Die VF+ het die uitslag ook verwelkom, maar was teleurgesteld oor die interpretasie dat indien die onderwysdepartement die regte proses sou gevolg het, provinsiale departemente, en nie beheerliggame nie, taalbeleid kon bepaal. Die beslissing dat die belange van 'n skoolgemeenskap, eerder as dié van die leerlinge van 'n kulturele groep binne die gemeenskap, 'n skool se taalbeleid moet bepaal, het volgens die VF+ in praktyk beteken dat geen enkelmedium Afrikaanse skool kon voortbestaan nie (Rademeyer 2009e:1).

SAOU se reaksie was een van dankbaarheid en "versigtige optimisme" (Rademeyer 2009e:1). Die geskorste skoolhoof was vir hierdie unie 'n onskuldige slagoffer en hopelik kon sy posisie uitsorteer word. Uit ander oorde was daar minder pessimisme oor die hofuitspraak en was die beskouing dat die regters se verwysing na die inagneming van leerders se moontlike belange slegs as 'n riglyn gesien moes word en dat daar "geen regsplig op die skool gerus het om onderwys aan alle potensiële leerlinge te verskaf nie" (Kruger 2009:12). Wat Marius Smit betref was die uitspraak 'n klinkklare sege vir die skool: "Die onderliggende

uitspraak was immers dat selfs wanneer leerlingtalle daal, ’n departement nie onwettig met ’n taalbeleid mag inmeng nie” (Kruger 2009:12).

EHS het onmiddellik opgetree toe die skoolbeheerliggaam se voorsitter ’n beroep op Afrikaanssprekendes in die dorp gedoen het om hulle kinders na EHS te stuur sodat die skool weer vol kan word. Die skool was besig om klasse beter te probeer benut, soos onder meer deur die toepassing van ’n pelotonstelsel waarvolgens die skoolgeboue smiddags deur ’n Engelse skool gebruik kon word (Kruger 2009:12). In werklikheid het die Konstitusionele Hof se uitspraak groot aanpassing van EHS geverg. Teen die einde van November 2009 het die skool laat blyk dat sy taalbeleid aangepas word om ook Engelse leerders te onderrig, ’n besluit wat na wye raadpleging geneem is. Die voorsitter van die beheerliggaam het ook ’n beëdigde verklaring daaroor by die Konstitusionele Hof ingedien. Die voorwaarde was egter dat Engelse leerders net toegelaat sou word om geriewe by die skool te gebruik wat nie deur Afrikaanssprekende leerders gebruik is nie. Die belangrike voorwaarde was “Afrikaans sal die primêre onderrigmedium aan die Hoërskool Ermelo bly” (De Bruin 2009a:5). Volgens statistieke sou vyftien klaskamers teen 2010 leeg wees, terwyl die situasie by hoërskole in die swart woongebiede waar Engelse leerders in daardie stadium geakkommodeer is terselfdertyd haglik was. As gevolg van die hofuitspraak het die nasionale onderwysdepartement ingestem dat vyf skole vir veral Engelse leerders in die Ermelo-omgewing dringend teen R185 miljoen gebou sou word. Daarbenewens het die nasionale regering nog dertien nuwe skole elders goedgekeur (De Bruin 2009a:5).

In kern het die Konstitusionele Hof se uitspraak die volgende bepaal:

> *Die onderhoof van ’n provinsie ingevolge artikel 22 van die Skolewet het inderdaad die mag om in verdienstelike gevalle ’n beheerliggaam se mag in te trek om ’n skool se taalbeleid te bepaal; ’n Beheerliggaam se mag om ’n skool se taalbeleid te bepaal mag nie in isolasie staan van die gemeenskap waarbinne die skool is nie; aan ’n beheerliggaam word openbare hulpbronne toevertrou wat in die belang van die betrokke ouers, leerders en die breër gemeenskap bestuur moet word;*

> *'n onderwyshoof moet vroegtydig stappe doen om te verseker dat daar genoeg plek en geriewe vir leerlinge in skole is* (De Bruin 2009a:5).

## 10. Die implikasies van die EHS-debakel

Die uitgerekte debakel waarby EHS betrokke geraak het, was 'n wekkende oproep: vir die onderwysdepartement om uit sy onvoldoende beplanning te ontwaak, en vir Afrikaansmedium-skole dwarsdeur die land om skole so gou moontlik te vul en waar nodig en moontlik saam te laat smelt. Op die pad vorentoe sou talle Afrikaanse skole noodwendig sneuwel en die uitsig op MtO verder verswak word.

Die EHS-saak het veral twee dinge illustreer: dat die uiterste vasberadenheid vir MtO aan die dag gelê sou moet word en dat die monstering van breë Afrikanersteun daarvoor onontbeerlik geword het. Die hofproses was uitdagend en uitputtend: 'n aanvanklike positiewe interim-hofbevel, 'n negatiewe hooggeregshof-uitslag, 'n aanvanklike negatiewe appèlaansoek, die uiteindelike toekenning van verlof tot appèl en daarna die finale Konstitusionele Hof-beslissing. Sonder die wye morele, en veral finansiële, steun van Afrikaanssprekendes en Afrikaanse organisasies sou MtO in die geval van EHS nie kon realiseer nie.

Die belangrike les wat geleer is, was dat Afrikaansmedium-skole nie staande of deur die betrokke departemente onaangeraak sou bly met dalende getalle en talle leë banke teenoor die geweldige nood van swart skole met oorvol klaskamers nie. Minder, maar voller, Afrikaanse skole was die enigste uitweg en in die proses sou talle Afrikaansmedium-skole nie die mas kon opkom nie.

Indien 'n tydsprong gemaak kan word ten einde vas te stel hoe die situasie ten opsigte van Afrikaans op skool tans daar uitsien, kom die volgende aan die lig:

- Dit was teen 2013 duidelik dat die regering nie in die mees basiese behoeftes van skole, en veral nie aan behoorlike infrastruktuur, kon voldoen nie.
- Minister Motshekga het geweldige kritiek op die lyf geloop met die aanvang van 2013 weens die landswye fiasko met die voorsiening van skoolboeke.
- Van sowat 25 000 skole landwyd het 93% geen biblioteke tot hulle beskikking gehad nie.

– Leerders in 46% van die skole het steeds putlatrines gehad, terwyl 913 skole oor geen toilette beskik het nie en 2 500 skole sonder water moes klaarkom.

Motshekga se "woordspeletjies" rakende die probleem is as skokkend beskryf (Jongbloed 2013:2). Al wat sy in werklikheid beloof het, was dat 'n vorderingsverslag oor agtien maande voorgelê sou word. Bitter min leiding het van die onderwysdepartement uitgegaan oor die verbetering van infrastruktuur. In 'n artikel met die opskrif "Motshekga dop die toets" het Zelda Jongbloed met die aanbreek van 2013 gewaarsku: "Ons moet daarteen waak om meegevoer te word deur die regering se juigkommando oor die 2012-matriekuitslae" aangesien dit steeds heeltemal te kort geskied het (Jongbloed 2013:2). Haar pleidooi was dat skoolhoofde hulle magte moes terugkry in stede daarvan lakeie van die regering te wees: "Plaas mense in beheer van onderwys wat die intellektuele kennis van opvoeding het om werklik die behoeftes te verstaan" (Jongbloed 2013:2).

Met die aanbreek van 2014 het dit tog gelyk asof Afrikaans nog sterk staan as onderwystaal. Opnames deur die ATKV het getoon Engels word die meeste deur leerders as eerste addisionele taal geneem (450 000), met Afrikaans tweede (bykans 90 000) en Zoeloe derde (15 000). Word die tweede addisionele taal bygereken, was die syfers soos volg: Engels 560 000, Zoeloe 150 000, Afrikaans ongeveer 140 000 (Smith 2014:11).

## 11. Ander litigasie-gevalle en -dreigemente

### *11.1 Laerskool Doornfontein, Pretoria*

Op 25 Oktober 2007 is beskuldigings van kwaadwilligheid en rassisme in die Pretoria Hooggeregshof gemaak toe die voormalige Afrikaanse plaasskool, Laerskool Doornfontein, swaarde met die Limpopo-onderwysdepartement gekruis het in 'n poging om hulle uitsluitlik Afrikaanse status te behou (De Lange 2007:4). Regter Chris Botha het 'n dringende aansoek aangehoor van die skool se voormalige beheerliggaam vir 'n hofbevel om die onderwysowerheid daarvan te weerhou om in die bepaling van die skool se taalbeleid in te meng. Die beheerliggaamvoorsitter het die departement daarvan beskuldig dat dit wanorde saai by die 114-jaar oue skool deur die verpligting om saam te smelt

met die nabygeleë Mphe-Mphe Primêre Skool toe beide in parallelmedium-skole omskep is. Hy het beweer ’n gesamentlike skoolbeheerliggaam is nooit behoorlik verkies nie en dat die skool hopeloos oorbeset geraak het, die leerders met ’n chaotiese administrasie gelaat is en die Afrikaner-etos van die skool die gevaar geloop het om heeltemal te verdwyn. Wat hom betref was dit ’n oorname eerder as ’n samesmelting (De Lange 2007:4).

Om die beurt het die onderwysdepartement weer die vroeëre beheerliggaam beskuldig van nog vasklou aan die vergange euwels van die apartheidsbedeling. Die argument teen die skool was ook dat die vroeëre skoolbeheerliggaam geen regstatus meer gehad het om so ’n hofaansoek te rig nie, omdat dit verdwyn het toe die twee skole saamgesmelt het (De Lange 2007:4).

Op 25 Oktober het die Laerskool Doornfontein sy stryd verloor om uitsluitlik Afrikaans te bly toe die Pretoria Hooggeregshof beslis het dat die skool, wat vir 114 jaar Afrikaans was, ook parallelmedium moes word en Engelse leerders moes akkommodeer (Venter 2007:2).

In Januarie 2008 is ’n oorwinning ten opsigte van die Hekpoort Laerskool in Gauteng behaal toe dié skool die nuwe jaar as ’n Afrikaansmedium-skool kon begin. Die vorige jaar is hierdie laerskool deur die provinsiale onderwys-departement geteiken as deel van ’n meer oorkoepelende administratiewe beleid wat die skool se taalbeleid op aanvegbare wyse sou raak. Daar is samesprekings gevoer met die skoolbeheerliggaam, die saak is met die Onderwys Portfoliokomitee opgeneem en die moontlikheid van Konstitusionele Hof-aksie is selfs geopper. Die argument teen die optrede van die onderwysdepartement was dat wanneer ’n Afrikaansmedium-skool omskep word in ’n parallelmedium-skool, dit die eerste stap tot die uiteindelike omskakeling daarvan in ’n Engelse enkelmedium-skool word. Jaco Mulder, Gautengse LUR van die VF+, het laat blyk die skool se opening as Afrikaanse enkelmedium-skool was ’n oorwinning vir elkeen wat die toekoms van MtO in die land wou verseker (Helfrich 2008:6).

## *11.2 Newcastle High School*

Elders in die land het die nuwe hoof by Newcastle High School in Mei 2008 besluit om nie in te meng nadat Afrikaanse ouers hulle kinders uit die “*racially*

*charged*" skool gehaal het nie (Mngoma 2008:1). Meer as vyftien ouers het gevra vir die oorplasing van hulle kinders na die nabygeleë Ferrum High wat nog Afrikaansmedium was. Spanning het ontstaan toe die Indiese voorsitter van die skoolbeheerliggaam die Christelike beleid van die skool teen die wense van die meerderheid ouers beëindig het. Lede van 'n Christenouers-inisiatief het aansoek gedoen by die Pietermaritzburg Hooggeregshof om die besluit om te keer, maar dit is van die hand gewys. Die spanning is vererger met die aanstelling van die nuwe hoof, Manuel Govender – die aankondiging daarvan is met hoon en die sing van die Afrikaanse lied "De la Rey" begroet. Ouers het gevoel dat Afrikaans gemarginaliseer word. Baie ouers wou een van die leerkragte, Muggie Liebenberg, aangestel sien en laasgenoemde het self 'n klagte by die onderwysdepartement ingedien omdat hy nie op die kortlys vir aanstelling verskyn het nie (Mngoma 2008:1).

Govender se standpunt oor die verloop van die gebeure was dat hy nie wou inmeng en sy eie waardigheid op die spel wou plaas nie omdat hy nooit in die saak geraadpleeg is nie, en geen respek teenoor hom betoon is nie ten spyte van die feit dat hy die skoolhoof was. Volgens hom het die ouers in die geheim vergader en die feit dat hulle hul kinders uit die skool geneem het, was 'n bewys daarvan dat hulle hul Afrikaanse identiteit wou handhaaf, iets wat hy as ras-gemotiveerd beskou het. Die skool het 80% Engelse leerders gehad en Govender het ontken dat daar van Afrikaans ontslae geraak wou word. Toe hy daar begin het, is Afrikaanse leerders in Afrikaans en Engels onderrig en dit is so voortgesit. Die personeel was nog oorwegend wit, maar hy het gereeld bedankings uit hulle geledere ontvang (Mngoma 2008:1). Oor wat verder gebeur het, is sover vasgestel kon word, nie weer in die media berig nie.

## *11.3 Die Red Afrikaanse Skole-fonds en die Trust vir Beheerliggame vir Onderwys en Kultuur*

In die loop van 2008 het *Die Afrikaner* berig hoe die Genootskap vir die Handhawing van Afrikaans (GHA) die Red Afrikaanse Skole-fonds (RAS-fonds) gestig het om die Trust vir Beheerliggame vir Onderwys en Kultuur (TABOK) geldelik by te staan met beoogde regsgedinge teen die regering

rakende taal- en onderrigmedium. Die presiese oogmerke daarvan is soos volg verduidelik:

> *Die hofsake word aangelê om te beding vir die sowat 3 000 Afrikaanse skole landwyd, asook tersiêre inrigtings. Die eerste aansoek gaan om die Grondwet in terme van minderheidsregte soos van toepassing op eie skole te toets* (*Die Afrikaner* 2008:3).

Die dryfveer daaragter was die ontevredenheid onder Afrikaners met die heersende onderwysstandaarde van daardie tyd, veral as gevolg van onbevredigende onderrigmetodes en leerplanne, en "die ontstellende en doelbewuste vernietiging van Afrikaans-mediumskole deur die regering" (*Die Afrikaner* 2008:3). Die uitdaging is daarin gesien dat die Afrikaner eie verantwoordelikheid sou moes neem vir 'n eie onderwysbedeling met aanvaarbare standaarde. Voor 1994 kon matrikulante by enige oorsese tersiêre inrigting inskryf, maar met die verlaging in standaarde en die agteruitgang van Suid-Afrikaanse skole sou voornemende studente in die buiteland eers 'n bykomende kursus voor toelating moes deurloop. Volgens *Die Afrikaner* is onderwysstandaarde verswak ten einde soveel swart leerders as moontlik te laat slaag. Ook daarin is nie geslaag nie, soos die swak matriekuitslae getoon het. Die oogmerk van die GHA was om R100 000 in te samel, waarvan die eerste R11 000 teen 2008 reeds geïn is (*Die Afrikaner* 2008:3).

TABOK, hier in die vorm van die TABOK Derdepoort Ouer-komitee, se eerste oogmerk was om R3 miljoen in te samel vir die hofsaak teen die Hoërskool F.H. Odendaal en sy beheerliggaam. Die saak het dateer uit September 2007, toe die skool sy taalbeleid sonder die korrekte prosedure na parallelmedium verander het (Rademeyer 2008d:1). Die hoof en adjunkhoof het toe 'n ouervergadering gereël waartydens redes soos daling in die getalle van Afrikaanssprekende leerders en probleme om skoolgeld te genereer as redes voorgehou is waarom die taalbeleid verander is. Die leerdertal het van 798 in 2004 tot 523 in 2007 gedaal met 'n gevolglike verswakking van die finansiële posisie van die skool, verlies van personeel en agt leë klaskamers. Die skoolbeheerliggaam het reeds in Oktober 2006 aandag aan die taalbeleid gegee en uiteindelik parallelmedium as enigste uitweg beskou. Ouers is

gevolglik verwittig dat die skool parallelmedium sou word, maar dit is deur die ouerkomitee teengestaan met die argument dat ’n soortgelyke poging in 2004 misluk het (dié saak is buite die hof geskik). Hulle verdere beswaar was dat taalbeleid deur ouers bepaal moes word (Rademeyer 2008d:1).

### *11.4 Hoërskool F.H. Odendaal, Pretoria*

Teen die middel van Desember 2009 het die Pretoria Hooggeregshof beslis dat Hoërskool F.H. Odendaal vanaf 2010 parallelmedium moes word na ’n uitspraak deur regter Cynthia Pretorius. Sy het die aansoek van die TABOK Derdepoort Ouer-komitee van die hand gewys. In haar uitspraak het Pretorius gesê daar was geen aanduiding hoeveel persone aan die skoolbeheerliggaam behoort nie. Sy het ook daarop gewys dat die skoolbeheerliggaam die taalbeleid van die skool in terme van die Skoolwet van 2006 self mag vasstel, en dat die hof nie ’n besluit van die skoolbeheerliggaam wat op ’n wettige wyse geneem is kan omverwerp nie. Wat Pretorius betref het, het die skoolbeheerliggaam al die relevante feite oorweeg en ’n ingeligte besluit gemaak (Venter 2009a:3).

### *11.5 Laeveld Landbou Kollege*

Marietjie Pienaar, ’n ontstoke ouer, het die Laeveld Landbou Kollege in Nelspruit aan die begin van 2007 vir R80 000 gedagvaar omdat haar kind nie soos onderneem is in Afrikaans onderrig kon ontvang nie. Haar standpunt was dat die kollege sy geadverteerde taalbeleid oortree het deurdat klousule 12 van die instansie se prospektus voorgehou het dat “alle klasse en praktika in afsonderlik Afrikaans en Engels aangebied word” (Viljoen 2007:4). Juis dit het haar en haar man oorreed om hul seun reeds in 2005 daar in te skryf. Toe nie een van die dosente in 2006 in Afrikaans onderrig wou gee nie, het die Pienaars verskeie kere met Mpumalanga se landboudepartement, asook met die kollege self, oor die saak gepraat en verskeie ander ouers het ook gewaarsku dat die saak in ’n ernstige lig beskou en regstappe oorweeg is. Die Pienaars se prokureur het bevestig hoe hy oor maande talle briewe aan die bogenoemde departement gestuur het, sonder enige reaksie.

Toe daar teen Augustus nog geen antwoord was nie, het Pienaar haar seun uit die kollege geneem. Die kollege se segspersoon het bevestig dat daar ongelukkigheid oor die taalbeleid geheers het, maar wou geen vrae beantwoord nie omdat die saak in die hande van die landbou departement se regsafdeling was (Viljoen 2007:4). Wat die uiteinde van die saak was is nooit verder in die media aangeraak nie.

## *11.6 Hoërskool Vorentoe, Johannesburg*

Sommige van die 29 Afrikaanssprekende matrikulante aan die Hoërskool Vorentoe in Johannesburg moes aan die begin van 2007 skielik na Engelse onderrig oorskakel omdat hulle in bepaalde vakke te min was om Afrikaanse onderrig te regverdig. Van die ouers was so ontsteld dat hulle hul kinders by ander skole ingeskryf het. Die skoolhoof se verduideliking was dat alhoewel hulle die leerders tegemoet wou kom, hulle vakkombinasies van so ’n aard was dat te min leerders sekere vakke geneem het om Afrikaanse onderrig moontlik te maak. Hy het nie gedink dit is ideaal om hulle na dubbelmedium-klasse oor te skuif nie, omdat daar uit die aard van die saak meer Engelse onderrig in ’n dubbelmedium-klas gegee word wanneer die meerderheid Engelssprekend is. In 2001 was die skool 50% Engels en 50% Afrikaans, maar teen 2004 het die Afrikaanse leerlinge tot sowat 35% afgeneem. Met die aanbreek van 2006 was daar 15% Afrikaans en 85% Engelssprekende leerders (Rademeyer 2007:6).

In hierdie stadium het besware van parallel- en dubbelmedium-skole in Noordwes begin opklink dat die onderwysdepartement se bestaande taalbeleid daartoe sou lei dat leerders, ouers en ’n gemeenskap se reg op MtO deur die mat val. Prof. Izak Oosthuizen, onderwysregkenner van NWU was van mening dat die departement ’n bepaalde verpligting teenoor hierdie leerders het – al was MtO nie prakties moontlik nie, moes daar na ander alternatiewe gekyk te word soos om onderwysers bykomend te vergoed om na-uurse klasse aan te bied (Rademeyer 2007:6).

## 11.7 Welkom Volkskool en Laerskool Naudéville

In Welkom in die Vrystaat moes die enigste twee Afrikaanse primêre skole, Welkom Volkskool en Laerskool Naudéville in 2008 planne in werking begin stel vir samesmelting om plek te maak vir ’n nuwe dubbelmedium-hoërskool. Terwyl die proses nog informeel aan die gang was, is die beheerliggame gevra om die moontlikheid van samesmelting te oorweeg. ’n Inligtingsvergadering is met die ouers gehou en daar is besef dat so ’n proses moeilik sou wees omdat identiteite in die slag sou bly. Die belangrikste oorweging was egter die breër prentjie van Afrikaans vir MtO. Van die ouers het gemeen dubbelmedium is die land se toekoms en dat samesmelting nie moes plaasvind nie; die alternatief was dubbelmedium-skole. Ander ouers het die beplande samesmelting eerder ervaar as ’n “skokkende aanslag op Afrikaanse onderrig. Hoekom word daar nie ’n wetenskaplike impakstudie gedoen wat kan vasstel of die twee skole apart bestaansreg het nie” (Phillips 2007:11).

## 11.8 Hoërskool Hans Strijdom

“Ons staan op vir die regte van ons taal”, was die verweer van Athol Saunders, beheerliggaamvoorsitter van Hoërskool Hans Strijdom te Mokgophong,[7] nadat ’n herrie ontstaan het omdat die skool slegs in Afrikaans onderrig het (Louw-Carstens 2009:7). Met die aanvang van die skooljaar het tien leerders opgedaag en geëis om in Engels onderrig te word. Saunders se reaksie was dat nie moontlik was nie omdat die skool nie dubbelmedium was nie. Teenoor Ndo Mangala, woordvoerder van die Limpopo-onderwysdepartement se verweer dat dié kinders nêrens anders het om te gaan nie, was Saunders se teenargument dat daar drie Engelse skole binne ’n tien kilometer radius van Mokgophong is. Een van die voorstelle van die onderwysdepartement was dat ’n Engelse klas ingestel word, maar Saunders het voet by stuk gehou: “Ons gaan dit nie doen nie, want dit is teenstrydig met ons taalbeleid” (Louw-Carstens 2009:7). Hy het vasgeskop met die argument dat die beheerliggaam die laaste sê het, maar terselfdertyd te kenne gegee dat hulle met die betrokke partye en die ouers

7 Naboomspruit.

vergader, wat 'n tydsame proses was (Louw-Carstens 2009:7). Wat hierdie skool betref, het die VF+ deur sy woordvoerder te kenne gegee dat daar sedert 1994 'n "meedoënlose vete" gevoer is om Afrikaanse enkelmedium-skole deur Engels te vervang en dat Afrikaners besig was om onrustig oor hierdie aanslag te raak (Louw-Carstens 2009:7). Sy pleidooi was dat die regering met Afrikaners oor 'n beleid vir enkelmedium-skole moes begin praat, want die afleiding is gemaak dat hulle doelbewus geteiken en afgebreek word. Dit het die skool aangespoor en laat besef dat hulle alles in hulle vermoë sou moes doen om Afrikaans te bly. Een van die ouers, ook sameroeper van 'n sportakademie wat pas by die skool gestig is, het aangevoer:

> *Ons het 'n droom en 'n visie om 'n Afrikaanse skool van uitnemendheid in Limpopo-Suid te word. Hans-Strijdom moet kinders en ouers se voorkeurskool word sodat dit nie meer vir hulle nodig is om stede toe te beweeg om gehalte-onderrig in Afrikaans en unieke sport- en kultuurgeleenthede te kry nie* (*Beeld* 2009:19).

Die skoolhoof, mnr. Genis, het daarop gewys dat sommige Afrikaanssprekendes dit kan bekostig om hulle kinders na duur skole te stuur en daarom was sy pleidooi hulle moes "die ekstra myl begin loop om die grondslag te vestig vir die oorlewing van 'n plaaslike gemeenskap" (*Beeld* 2009:19). Om die skool Afrikaans te hou was die steun en hulp van die "Afrikaanse taalgemeenskap, organisasies en ondernemings onontbeerlik. Die skool is gereed. Sy leuse is nie verniet: 'Ja, ons kom Suid-Afrika' nie" (*Beeld* 2009:19).

### *11.9 Laerskool Groote Schuur, Rondebosch*

In 1963 het die Laerskool Groote Schuur in Rondebosch die eerste Afrikaanse skool in die oorwegend Engelstalige voorstede geword. Teen Junie 2009 sou egter slegs Engelse onderrig hier gebruik word omdat daar nie meer voldoende behoefte was om Afrikaans as voertaal te handhaaf nie. In die loop van twaalf jaar het die skool van Afrikaans na dubbelmedium na Engels verander. Skoolhoof Anton Meyer het gemeen "[n]a 1994 het die meeste mense op die Engelse wa gespring. Die sentiment het verander. Mense wou nét meer Engels praat" (Moses 2009:6). Vir Van der Rheede van die SBA was dit

kommerwekkend dat al meer Afrikaanse skole, veral in Kaapstad, besig was om te verengels en dat Afrikaanssprekende ouers besig was om hulle kinders na Engelse skole te stuur uit oortuiging dat sulke skole meer geleenthede vir kinders bied: “Wat eintlik gebeur is dat hierdie kinders hulself nie ordentlik in Afrikaans óf Engels kan uitdruk nie” (Moses 2009:6). Die laerskool het slegs 380 leerders oorgehad en deurgaans probleme met getalle ervaar siende dat daar veertien Afrikaanse hoër- en laerskole in die area was.

# 5. DIE TOEKOMS VAN MTO

## 1. Ambivalensie oor MtO

By herhaling het taalkenners en opvoedkundiges gewys op die onomstootbare bewyse in talle akademiese dissiplines, en veral die opvoedkunde, dat onderrig in die moedertaal oorwegend die beste medium vanaf die grondslagfase tot op tersiêre vlak is. Daar was ’n groeiende besef van die belangrikheid van MtO en hoe kinders se skoolsukses aan bande gelê kon word deur dit nie te gebruik nie. ’n Ambivalensie oor MtO het egter veral by swart mense voortgeduur, veral omdat Engels by die meerderheid van hulle steeds as die regstaal beskou is. Selfs in breër Afrika-verband was daar met die aanbreek van 2010 nog nie deurgaans die besef van die noodsaaklikheid van MtO in die eerste skooljare nie.

Wat MtO op die kontinent wel versterk het, was die aksies en optrede van die AU se verklaarde doelstellings om MtO as amptelike onderrigbeleid te verklaar en om meer hulpbronne te vind om die Afrika-tale te ontwikkel. Soos vroeër aangedui is minister Pandor geloof vir die besluit om MtO vir minstens die eerste ses jaar van skoolbywoning toe te pas en hoër onderwysinrigtings te verplig om aktief mee te werk aan die bevordering en ontwikkeling van die inheemse tale. Een van die knellende probleme in die uitvoering daarvan was egter die ernstige tekort aan gekwalifiseerde Afrika-tale onderwysers.

Die ironie was dat alhoewel die belangrikheid van MtO uiteindelik ook deur die nasionale onderwysdepartement en die betrokke minister erken en probeer bevorder is, dit nie makliker geword het vir Afrikaansmedium-skole om hulle Afrikaanse taal en etos te behou nie – hierdie skole was gaandeweg aan die verdwyn. MtO ondergeskik gestel aan die behoefte en noodsaaklikheid om vir alle leerders in die land skoolonderrig te verseker en ruimte daarvoor in skole te vind. Afrikaanse getalle was aan die krimp en talle skole was nie tot hulle volle kapasiteit gevul nie, met die gevolg dat Afrikaansmedium-skole die

prooi van die onderrignood in die land geword het. Afrikaner eksklusiwiteit sou nie meer geduld word nie en dit was uiteindelik slegs die skole wat bewys kon lewer van hulle demokratiese verbintenis tot die nuwe opset wat staande sou bly. Hierdie oorlewing is wel nie sonder geweldige inspanning, uitgerekte litigasie en enorme koste – soos in die geval van die Hoërskool Ermelo – verwesenlik nie.

Behalwe vir litigasie het aktivisme, hoofsaaklik in die vorm van protes-optogte, om MtO te bevorder steeds voorgekom. Voor die Pretoria-onderwysdepartement het ’n groep leerders en studente met toegeplakte monde in Augustus 2008 geprotesteer teen die departement se “growwe nalatigheid” om MtO te bevorder (News24 2008). Daar is toenemend wrewel uitgespreek oor die feit dat min vroeëre model C-skole inheemse tale aangebied het en baie leerders voor geen ander keuse gestel is nie as om Afrikaans as tweede taal te neem, ten spyte van ’n aansienlik veranderde demografie.

Wat duidelik uit bogenoemde gevalle blyk is hoe veral demografiese tendense en die groter aanhang van Engels huidige Afrikaanse skole nadelig begin beïnvloed het. Vroeëre Afrikaansmedium-skole moes aanpas, nuwe planne uitdink om staande te bly, of eenvoudig die aftog blaas. Dit is insiggewend om ’n blik te werp op die statistieke waaroor daar egter uit verskillende oorde verskillende data na vore gehaal is.

## 2. Afrikaanse skole en leerlinggetalle

Toe daar aan die einde van 2009 gevra is hoeveel Afrikaanse enkelmedium-skole daar in die land oor is, het dit geblyk dat die onderwysdepartement se syfers radikaal verskil van die opname wat SAOU self op daardie tydstip onderneem het. In Mei het SAOU berig daar was 667 sulke skole, waarvan 233 hoër- en 434 laerskole was. Op ’n vraag aan minister Motshekga in die parlement was daar volgens haar in 1 767 enkelmedium Afrikaanse skole in 2008. Wat parallelmedium-skole betref (het die departement gemeen daar was 1 037 sulke skole in dieselfde jaar. Volgens SAOU was daar 728 parallelmedium-skole in 2009 en hierdie syfer was gegrond op statistieke verkry van provinsiale onderwysdepartemente. SAOU het hierdie syfers as optimisties beskou en

nie bo verdenking geplaas nie. Gevolglik is die wens uitgespreek dat daar groter toegang tot openbare databasisse moes wees (Rademeyer 2009b:8). Wat dubbelmedium-skole betref, kon die onderwysdepartement geen syfers verstrek nie. Die redes vir die verandering in die taalmedium van skole is voorgegee as "gemeenskappe wat in die omgewing van skole verander het" (Rademeyer 2009b:8). As gevolg van die toename in leerders wat Engels as onderrigtaal verkies het, het skole Engels as onderrigtaal toegeneem. "Die afname in die getal Afrikaanssprekende leerlinge dwing skole om na parallelmedium oor te skakel en sommige ouers verkies dat hul kinders in Engels onderrig word". Die redes waarom Engels verkies is, het ingesluit: meer werkgeleenthede, beter voorbereiding vir tersiêre onderwys, sowel as beter voorbereiding vir die moderne lewe (Rademeyer 2009b:8).

In September het *Beeld* (2009:19) berig dat die posisie van Afrikaanse skole verswak, gebaseer op 'n SAOU-opname wat getoon het dat daar in 2009 slegs 667 Afrikaanse enkelmedium-skole oor was teenoor 1 396 in 1993. Weens ontvolking het veral plattelandse skole dit ontgeld deurdat hulle polities verplig is om hulle onderrig na dubbel- en parallelmedium te verander om sodoende leerders wat in Engels onderrig wou word, te akkommodeer. Skole soos Ben Viljoen, Warmbad, Nylstroom, Frikkie Meyer, Ellisras en Piet Potgieter het in 2009 reeds tussen 15 tot 40% Engelssprekende leerders geakkommodeer. Hierdie skole se uitgangspunt was dat in plaas van dat hulle skoolbeheerliggame misken en Engels aan hulle opgedwing word, hulle self strategiese denke en praktyke wou toepas en met die owerheid wou saamwerk. Vir die verwesenliking daarvan het hulle beweegruimte van die onderwysowerhede gevra (*Beeld* 2009:19).

Teen Junie 2010 was die stand van taalonderrig by primêre skole in die suidelike Kaapse metropool soos volg: Enkelmedium: Engels 40; Afrikaans 6; Xhosa 0; Dubbelmedium: Engels en Afrikaans 5; Drietalig: Afrikaans, Engels en Xhosa 1; Parallelmedium: Afrikaans en Engels in aparte klasse 48 (Potgieter 2010:7). Ondersoek en verrekening van die wyer perspektief het aan die lig gebring dat die belangrikste redes vir die druk op Afrikaanse skole demografiese en politieke faktore was, sowel as die neiging by die regering om reg op

toegang tot onderwys belangriker as taalregte te ag. ’n Verdere faktor was die krimpende getal Afrikaanse leerders, terwyl emigrasie duisende Afrikaanse kinders uit die land geneem het. Dit het ook gelyk of Engels vir bruin mense die taal van aspirasie geword het. Volgens Colditz het navorsing daarop gedui dat daar ongeveer 10% Afrikaanse leerders in onafhanklike skole was en dat sodra die getal Engelse leerders in ’n Afrikaanse skool sowat 30% van die totaal bereik, die druk op Afrikaans begin toeneem het (Potgieter 2010:7). Dit was dan wanneer Afrikaanse skole met kwynende getalle saamgesmelt het om Afrikaans te bly. Voorbeelde hiervan was die Hoërskool Die Anker in Brakpan, en in Noordwes was die Laerskool en Hoërskool Schweizer-Reineke besig met ’n proses waardeur albei wel sou voortbestaan, maar op dieselfde skoolterrein sou saamsmelt om sodoende Afrikaanse onderrig te verseker.

In 2010 was Afrikaans steeds die inheemse taal waarin die meeste leerders tot matriek skoolgegaan het. Vanaf graad 1 tot graad 3 is MtO in al elf amptelike tale gebruik na gelang van geografiese gebied en aanvraag, maar daarna is Engels of Afrikaans meestal as voertaal gebruik. In die Departement van Basiese Onderwys se jaarlikse onderwysstatistiekpeiling, Education Management Information System (EMIS), is beweer inheemse tale word in elke graad gebruik. Volgens die 2008-EMIS was die inheemse tale (benewens Afrikaans) waarin die meeste enkelmedium-skole onderrig gegee is: Xhosa (278), Zoeloe (187), Pedi (84) en Tswana (97). ’n Totaal van 3 396 skole het aangedui hulle is parallelmedium met Engels en Xhosa as voertale, terwyl 3 556 skole aangetoon het dat hulle Engels en Zoeloe gebruik. Volgens die 2007-EMIS het matrieks in die volgende tale onderrig ontvang: Engels (524 993), Afrikaans (82 589), Xhosa (9 449), Zoeloe (7 087), Pedi (6 620), Tsonga (5 190), Venda (3 476), Tswana (2 155), Sotho (2 130), Swazi (566), Ndebele (526) en ander (203) (Rademeyer 2010b:2).

Die vergelykende opname wat tussen 2006 en 2010 van al die Afrikaanse laer- en hoërskole in Gauteng gedoen is gee ’n interessante beeld van die afname in die leerdergetalle en van die skole se kapasiteit om meer leerders te kan huisves. Van die sestien skole het sewe se getalle gedaal, terwyl slegs ses ’n geringe getalstyging getoon het.

**Afrikaanse skole in Suid-Afrika: Junie 2010**

| Provinsie | Enkelmedium | | Parallelmedium | | Totaal |
|---|---|---|---|---|---|
| | Laerskool | Hoërskool | Laerskool | Hoërskool | |
| Gauteng | 174 | 121 | 123 | 83 | 501 |
| KwaZulu-Natal | 3 | 4 | 34 | 10 | 51 |
| Limpopo | 11 | 1 | 39 | 18 | 69 |
| Mpumalanga | 16 | 5 | 21 | 11 | 53 |
| Noord-Kaap | 151 | 37 | 55 | 33 | 276 |
| Noordwes | 32 | 14 | 14 | 9 | 69 |
| Oos-Kaap | 180 | 30 | 91 | 42 | 343 |
| Vrystaat | 23 | 41 | 80 | 35 | 179 |
| Wes-Kaap | 448 | 82 | 199 | 101 | 830 |
| Totaal | 1 038 | 335 | 656 | 342 | 2 371 |

*Bron: SADOU-navorsing*[8]

**Afrikaanse leerders in openbare skole: 2008**

| | Bruin | Wit | Totaal |
|---|---|---|---|
| **Enkelmedium** | 222 200 | 291 700 | 513 900 |
| **Parallelmedium** | 58 905 | 191 130 | 250 035 |
| | **Enkelmedium** | **Parallelmedium** | **Engelsmedium** |
| **Wit** | 51% | 34% | 15% |
| **Bruin** | 39% | 10% | 51% |

*Bron: SADOU-navorsing*[9]

8 Cloete & Kruger 2010b:2

9 Cloete & Kruger 2010b:2

**Afrikaanse laer- en hoërskole in Gauteng: 2006-201010**

| Laerskole | Getalle 2006 | Getalle 2010 | Skool kapasiteit | Skool moontlike inname |
|---|---|---|---|---|
| Van Wouw | 757 | 787 | 1320 | 533 |
| Bakenkop | 738 | 764 | 1020 | 136 |
| Constantiapark | 1235 | 1525 | 1960 | 435 |
| Garsfontein | 1300 | 1476 | 1800 | 348 |
| Lynnwood | 9229 | 9641 | 1120 | 334 |
| Menlopark | 9078 | 4811 | 1160 | 312 |
| Skuilkrans | 9809 | 976 | 1120 | 284 |
| Wierdapark | 1388 | 1400 | 2040 | 591 |
| Louis Leipoldt | 806 | 1009 | 1200 | 370 |
| **Hoërskole** | **Getalle 2006** | **Getalle 2010** | **Skool kapasiteit** | **Skool moontlike inname** |
| Centurion | 1383 | 1171 | 1400 | 218 |
| Drie Wilgers | 734 | 680 | 875 | 321 |
| Eldoraigne | 1777 | 1684 | 1925 | 241 |
| Menlopark | 1297 | 1344 | 1575 | 196 |
| Garsfontein | 1589 | 1622 | 1680 | |
| Waterkloof | 2102 | 1630 | 1785 | 155 |
| Zwartkop | 1642 | 1552 | 1780 | 228 |

## 3. Afrikaanse skole se oorgang tot parallelmedium

Alhoewel daar aanvanklik sterk teenstand teen parallelmedium-skole by Afrikaanssprekendes geheers het, het daar gaandeweg groter aanvaarding gekom dat sulke skole "brugbouers" kon wees en steeds "eilande van uitnemendheid" in gemeenskappe kon bly (Rademeyer 2009f:19). Die aanvanklike probleme met parallelmedium was gebrek aan hulpbronne, die dubbele werklading vir die onderwysers en die feit dat die onderwysdepartemente nie geldelike steun aan sulke skole verleen het nie. Teen die einde van 2009 was daar steeds skole wat vasgeskop het om parallelmedium te word weens die afwesigheid

10 Rademeyer 2010b:2

van departementele steun. SAOU se standpunt was egter dat parallelmedium werkbaar was en kon slaag. Gevolglik is besluit om werksessies aan te bied om skole in te lig oor hoe dit gedoen kon word. In daardie stadium was verskeie Afrikaanse skole reeds 'n paar jaar parallelmedium, maar moes steeds hard stry "om negatiewe persepsies af te skud en struikelblokke te oorkom" (Rademeyer 2009f:19).

Wat baie duidelik deurgebreek het, was hoe belangrik dit vir skole was om duidelik te besef dat skoolgeboue maksimaal benut moes word. Proaktiewe optrede en voortydige onderhandeling met onderwysdepartemente om 'n skikking oor Afrikaanse skole wat nie ten volle beset was nie te bereik, sou aangeknoop moes word eerder as om daaroor in die hof te beland. Die opbou van gesonde verhoudinge met plaaslike onderwyskantore en munisipaliteite was dus noodsaaklik, terwyl erns steeds aan die dag gelê sou moes word om standaarde en professionaliteit te handhaaf (Rademeyer 2009f:19).

### *3.1 Hoërskool Ben Viljoen*

Hoërskool Ben Viljoen is as baken van hoop vir sulke skole voorgehou – dié skool het diep waters beleef en is as rassisties gebrandmerk na ongemaklike insidente by die skool. Dit het in 1997 met 642 leerders parallelmedium geword (Lubbe, Moll & Du Plessis 2009:111 *et seq*.), maar die leerdertal het begin daal. In 2003 is met 'n omdraaistrategie begin waardeur die getal leerders met 44% tot 744 gestyg het. Uiteindelik was die skool die enigste oorwegend Afrikaanse skool binne 'n radius van 85 kilometer met 40 Engelsmedium-skole in die omgewing. Volgens die skoolhoof, André Swaters, het die skool sukses behaal weens die verstandhouding wat bereik is dat die skool die reg het om Afrikaans te wees en te groei, terwyl daar terselfdertyd ook ruimte vir ander leerders geskep is. Wat van Hoërskool Ben Viljoen bewonder is, was die vertroue van Afrikaanse ouers en onderwysers in die skool, die goeie en regverdige dissipline, die netheid van die terrein en die goeie kommunikasie. Voorts het die skool hom geroem op sy onverhandelbare Christelike grondslag, terwyl daar terselfdertyd ruimte vir ander oortuigings geskep is. Die skool het uitgeblink op akademiese, kulturele en sportvlak en volgens die

onderwysdepartement was dit een van die tien voorste skole in die provinsie. In ’n studie van die *Sunday Times* oor die land se 100 beste skole is Ben Viljoen as een van die uitsoekskole gelys (Rademeyer 2009f:19).

### 3.2 Hoërskool Piet Potgieter

Daar was ook getuienis dat Hoërskool Piet Potgieter in Mokopane[11] weer vooruit gegaan het nadat dit parallelmedium geword het toe die skool se getalle in 1999 begin afneem het. Sommige ouers het hulle kinders uit die skool geneem weens onsekerheid oor die nuwe onderrigstelsel waarna die samestelling van die skool tot 67% Afrikaans en 33% Engels verander het. Ander ouers, en die leerkragte, het steeds positief gebly en die skool se missie was dat almal gelukkig moes wees. Die suksesvolle strategie van hierdie hoërskool was: “Ons praat nie van swart, wit en bruin leerlinge nie, maar wel van Afrikaans of Engels. In elk geval is daar in elke graad in die skool bruin of swart leerlinge wat in Afrikaans onderrig wil word” (Rademeyer 2009f:19). Hierdie was die enigste Afrikaanse skool in ’n radius van 60 kilometer. Volgens die hoof, Jas Hansen, het die skool die “hartklop van die Afrikaner-gemeenskap … die middelpunt van sy kulturele, sport en sosiale aktiwiteite uitgemaak” (Rademeyer 2009f:19).

Teen 2010 was die skool 70% Afrikaans en 30% Engels en albei taalgroepe was veelrassig. Onderrig het in Engels en Afrikaans plaasgevind, en Pedi as moedertaal is deur twee onderwysers aangebied. Met die oorskakeling na parallelmedium het die skool meer onderwysers bygekry. In die proses moes die skool se etos aangepas word, maar terselfdertyd is Afrikaans nie verwaarloos nie. Die vak lewensoriëntering is gebruik om leerders te leer om mekaar se kulture te aanvaar en verstaan. Al die leerders het beide tale verstaan en albei tale is in gesamentlike byeenkomste in die skoolsaal gebruik (Cloete & Kruger 2010:12).

11 Potgietersrus

### 3.3 Hoërskool Middelburg

Hoërskool Middelburg was nog 'n suksesvolle parallelmedium-skool waarvan die getalle in 1992 begin afneem het totdat parallelmedium in 2002 ingestel is en daar teen 2009 slegs 850 Afrikaanse en 150 Engelse leerders was. Die gemeenskap was volgens die hoof, Johan Stronkhorst, positief oor die voortsetting van Afrikaans, maar alle betrokke partye is voortdurend geraadpleeg om seker te maak dat die multikulturele samestelling van die skool goed bestuur is. Die oogmerk was om elke leerder 'n gelyke kans te gee. Van die uiterste belang by al die skole wat sukses behaal het, was die steun van die ouergemeenskap (Rademeyer 2009f:19).

### 3.4 Die Christelike Volks-Onderwys skool (CVO) in Kimberley

Terwyl Afrikaanse skole in die Kimberley omgewing volgens die *Diamond School Advertiser* op die randjie van uitwissing was, het die Christelike Volks-Onderwys skool (CVO) in Kimberley die saak van Afrikaans bevorder en top akademiese resultate deur individuele klasse behaal. Die skool was een van 'n handvol in die land wat op Christelike onderwys en Afrikaanse erfenis gefokus het. Ander CVO-skole was te vinde in Olifantshoek, Jan Kempdorp, Orania en Bloemfontein, en meer as 60 sulke skole was te vinde in Gauteng. Toelating is streng beperk tot Afrikaanses wat aan 'n Christelike godsdiens behoort get. Die CVO-skool in Kimberley is in 2004 geopen en het begin deur gebruik te maak van die geboue van die Afrikaanse Protestantse Kerk. Teen April 2010 was daar 21 leerders vanaf graad 1 tot graad 7, en hulle is onder andere in die Afrikaanse kultuur onderrig wat volksliedere en volkspele ingesluit het. By hierdie skool is "Die Stem" gesing en nie "Nkosi 'Sikelele" nie en buiten die Christendom is geen aandag aan ander godsdienste gegee nie. Deel van die leerplan was die geskiedenis van Jan van Riebeeck en ander aspekte van die Afrikaner se geskiedenis wat nie meer in konvensionele skole aangebied is nie. Die skool het vier onderwysers gehad, meestal afgetree, en die onderrig was 'n kombinasie van tradisionele en uitkomsgebaseerde onderrig. Die CVO-leerplan is deur die Departement van Onderwys erken en die skool is deur 'n Pretoriaanse CVO-departement beheer. Graad 1-leerders kon binne ses

maande se skoolbywoning Bybelversies lees en die skool se gegradueerdes het goed gevaar as leiers en akademiese presteerders. Die klasse was nie groter as elf nie en die leerders kon dus persoonlike aandag ontvang. Die dissipline was streng en leerders wat oortree het, is eenvoudig uit die skool gesit. Die skool is opgerig op grondeiendom van die voorsitter van die skool se beheerliggaam en het uitsluitlik op skenkings gesteun, maar nogtans was die skoolfooie ’n bekostigbare R250 per maand (Hoo 2010:5).

### 3.5 *Laerskool Paul Greyling, Kaapse Skiereiland*

Met die aanvang van 2010 was die laaste Afrikaanse enkelmedium-skool in die suidelike Kaapse Skiereiland, Laerskool Paul Greyling, in ’n oorlewingstryd weens dalende getalle. Ouers en die skoolbeheerliggaam was genoodsaak om te vergader om te besluit of dit die moeite werd sou wees om die skool aan die gang te hou. Die alternatief was om met die Engelse Bay Primary in Kalkbaai saam te smelt. Paul Greyling kon 250 leerders huisves, maar was slegs halfvol met 146 leerders. Weens die verengelsing van die vloot in die nabygeleë Simonstad, en inwoners wat in Kaapstad gewerk en hulle kinders liefs daar in die skool gesit het, het die leerdertal al kleiner geword. Die skoolbeheerliggaamvoorsitter het laat blyk dat die skool se etos wel een van MtO was, maar wanneer ’n streektaal soos Afrikaans en ’n internasionale taal soos Engels bymekaargesit word, wen laasgenoemde. So was daar voorbeelde van agt skole in die omtrek waar verengelsing plaasgevind het. Ook die dalende skoolfonds was ’n probleem. Donald Grant het egter erken Afrikaansmedium-skole speel ’n wesenlike rol dwarsoor die land om gehalte onderrig te verseker. Hy het te kenne gegee dat die onderwysdepartement teen Mei 2010 nog nie ’n finale besluit oor Laerskool Paul Greyling geneem het nie (Cloete & Kruger 2010:12).

Teen Junie is die positiewe nuus ontvang dat Paul Greyling ’n Afrikaanse sou skool bly nadat die projek waarmee hulle begin het om getalle op te stoot, suksesvol verloop het. Die oogmerk van die projek was om leerders uit agtergeblewe gebiede te lok en so die getalle op te stoot. Hierdie leerders is met behulp van beurse gefinansier en daagliks na die skool vervoer en voorsien

van skoolklere, skryfbehoeftes en kos. Deurdat ouers, onderwysers en die skoolbeheerliggaam ingekoop het in die nuwe inisiatief, is die aanvaarbaarheid en sukses daarvan sodoende verseker (Cloete & Kruger 2010:12).

### *3.6 Die Anker, Brakpan*

In Brakpan het die enkelmedium-hoërskool, Die Anker, daarin geslaag om teen Mei 2010 met 1 274 leerders hulle geboue ten volle te benut. Die skool het in 2006 ontstaan toe die Hoër Tegniese Skool (HTS) Brakpan en die Hoërskool Hoogland saamgesmelt het. Die skool se omgewing het begin verander en albei skole sou parallelmedium moes word. Almal het koppe bymekaar gesit en ter wille van die behoud van Afrikaans as voertaal het die skole saamgesmelt. Die nuwe skool het die geboue van die HTS beset, maar die identiteit van die vroeëre skool het verander en 'n wye kurrikulum met akademiese en tegniese vakke is ingestel. Die skoolhoof, George Nell, se raad ná hierdie ervaring was: "Dit gaan oor opofferings. Personeel moes skuif en die etos van twee skole moes doodgaan. Maar ons het gesien kinders is eintlik ongeloofbaar aanpaslik [*sic*]" (Cloete en Kruger 2010:12).

### *3.7 Hoërskool Hoopstad*

Die taalstryd het ook oorgespoel na die Vrystaat, want in April 2009 het M.S. Mokgobo, onderwysstreeksbestuurder van die Lejweleputswa-distrik in die Noord-Vrystaat waaronder die Hoërskool Hoopstad ressorteer het, daarop begin aandring dat die skool van Afrikaans na parallelmedium moes verander. Hy het met die skoolraad vergader en een van die besprekingsonderwerpe was "Introduction of English", met die oogmerk om vanaf daardie maand Engels in sekere vakterreine in die skool in te stel – teen 2010 moes Engels ten volle by Hoërskool Hoopstad geïnkorporeer wees (Van Rooyen 2009:1). Mokgobo sou die verandering van die taalbeleid self hanteer indien die skool dit nie wou verander nie. Die vergadering is voorafgegaan deur verskeie vergaderings van die beheerliggaam met belanghebbendes, en by een daarvan was FEDSAS ook teenwoordig. Tydens een van die vergaderings het ANC-leiersfigure van die omgewing opgedaag, maar hulle is nie toegelaat om aan die bespreking

deel te neem nie omdat hulle nie ouers van leerders in die skool was nie (Van Rooyen 2009:1).

Hoërskool Hoopstad het 238 leerders gehad, wat ook leerders van voorheen benadeelde gemeenskappe ingesluit het. Die skool is in 2009 as die beste akademiese skool in sy onderwysdistrik aangewys. Dit was in hierdie stadium dat die appèlhof beslis het dat taalbeleid die uitsluitlike funksie van die skoolbeheerliggaam was en die regering nie taalbesluite kon opdwing nie, sodat die kwessie voorlopig nie verder gevoer is nie.

### *3.8 Afrikaanse skole in Centurion, Pretoria-Oos en Silverton*

Laat in 2010 het Boy Ngobeni, direkteur van die Tswhane-Suid-distrik, in 'n memorandum van die onderwysdepartement van Gauteng gevra "om enkelmedium Afrikaanse skole na parallelmedium te transformeer" (Rademeyer 2010b:2). Sy motivering was die bepalings in die Grondwet en Skolewet, asook die EHS-hofuitspraak. Die hoofde van Afrikaanse skole in Centurion, Pretoria-Oos en Silverton is ingelig dat die onderwysdepartement hulle na parallelmedium-skole wou oorskakel. Die skole is versoek om die saak met hulle skoolbeheerliggame op te neem, maar die meeste het hulle saak na FEDSAS verwys.

Volgens onderwyskenner Kgotsitsile Mokhosi het die probleem gewentel om 44 skole in die gebied: veertien hoër- en 30 laerskole waarvan veertien Engels, 24 Afrikaans en ses parallelmedium-skole was. Die druk op die Engelse skole was groot en besig om al heftiger te word. Mokhosi het ook 'n lys van leerdergetalle voorgelê en daarop gewys dat daar byna 5 000 Engelssprekende leerders was, 'n getal wat steeds aan't toeneem was, wat nog nie geplaas is nie. FEDSAS het die onderwysdepartement daarop gewys dat onderwysamptenare Afrikaanse skole druk om Engelse leerders in te neem ongeag hul toelatings- of taalbeleid.

Die indruk het bestaan dat die Afrikaanse skole geteiken is aangesien daar in ander distrikte wel nog plek vir skoliere was. FEDSAS se versoek was dat die grondwetlikheid van die departement se beleid vasgestel moes word alvorens dit toegepas word. Die Gautengse onderwyswoordvoerder het hierop

geantwoord dat die memorandum nie 'n amptelike dokument was nie en dus geen status gehad het nie (Rademeyer 2010:2).

### *3.9 West Bank Sekondêre Skool*

Die kwessie van MtO het gemoedere ook elders laat opvlam toe woedende ouers by West Bank Sekondêre Skool in die Wes-Kaap betoog het oor gerugte dat die getal Xhosa-sprekende leerders by die skool verminder gaan word. Sowat 40 ouers het voor die Rainbow Primêre Skool byeengekom onder die indruk dat daar nie in 2011 klasse vir graad 1-leerders sou wees nie.

Die woordvoerder vir die Wes-Kaapse onderwysdepartement het dit ontken en gesê die skool sou 'n bykomende klas begin indien genoeg leerders ingeskryf word. In daardie stadium was daar slegs sewe inskrywings, wat nie voldoende was om nog 'n klas te begin nie. Daar is beloof dat daar met die ouers saamgewerk sou word om die misverstande uit die weg te ruim, maar op 'n stadium was die polisie verplig om die ontstoke ouers te verhoed om die skool se perseel te betree (Potgieter 2010c:12).

## 4. Congress of South African Students se aanslag teen Afrikaansmedium-skole

In Mei 2010 het die Congress of South African Students (COSAS) se Gauteng-tak by monde van hulle provinsiale sekretaris, Louw, die besluit geneem om die regering te vra vir die sluiting van alle Afrikaansmedium-skole. Hulle veroordeling van hierdie tipe skole was rasgebaseerd, waarvolgens geleenthede vir swart Afrika-studente, wat inheemse landsbewoners is, hulle ontneem is deur die gebruik van vreemde, onoorspronklike Afrikaans as medium van onderrig in sommige skole onder veronderstelde rassistiese Afrikaner-bestuur – veral in die Wes-Randse omgewing (*Pretoria News* 2010a:2). COSAS se oproep is gesien as soortgelyk aan die gebeure wat gelei het tot die 1976-botsings tussen leerders en polisie in die protes teen Afrikaans as medium van onderrig (Rademeyer 2010a:9).

In reaksie op hierdie onverwagse en drastiese eis het die Afrikaanse Taalraad (ATR) heftig teen COSAS se oproep gereageer, veral omdat hulle gebruik

van die woorde "onoorspronklike Afrikaans as medium van onderrig swart leerders uitgesluit het. Die stelling dat Afrikaans nie oorspronklik van Afrika is nie, weerspieël 'n oningeligtheid oor die ontstaansgeskiedenis van Afrikaans" (Rademeyer 2010a:9). Die ATR se uitleg oor die oorsprong van Afrikaans was dat dit baie duidelik in Afrika uit kontak tussen Europese setlaars en die Khoi- en San-groepe ontstaan het, asook deur die bydrae van sendelinge wat die Nederlandse taal vereenvoudig het om dit in skoolonderrig en evangeliebediening te gebruik. Daar is ook pertinent getoon dat Afrikaans nie net aan 'n sekere wit bevolkingsgroep behoort nie, maar aan almal wat dit as moedertaal gebruik. In duidelike terme het die ATR bevestig dat die organisasie meertaligheid in alle instellings en aktiwiteite voorgestaan het. Juis daarom het die ATR 'n beroep gedoen op alle skole wat Afrikaanse onderrig aanbied, om die taal nie te gebruik om uit te sluit nie, maar maatreëls in te stel om leerders met 'n Afrika-taal te akkommodeer (Rademeyer 2010a:9).

# 6. DIE DEBAT OOR INHEEMSE TALE

In 2006 het die klem meer en meer begin val op MtO. Veral swart mense se siening, en steun van of weerstand teen die bevordering, van inheemse tale het aandag verdien. Pandor, as minister van nasionale opvoeding, moes erken dat Suid-Afrika se taalbeleid na nege jaar nog nie oortuigend toegepas is nie. Voldoende bronne vir die effektiewe toepassing hiervan was steeds ontoereikend. Wat die minister betref het moes taalopvoeding die aansporing om MtO te gebruik, die aanmoediging van jongmense om ook 'n ander taal aan te leer, en verdere bemagtiging om ook 'n derde, inheemse, taal te leer bevorder word. Sy het laat blyk dat die sukses daarvan afhanklik was van hoe goed MtO hanteer word en dat die primêre hindernis vir MtO die weerstand van ouers was. Daarbenewens was daar die verdere kompliserende faktor van die gebrek aan voldoende opgeleide onderwysers vir onderrig in Engels (*Daily Dispatch* 2006:5).

In opvolging van haar siening het Pandor in Oktober 2006 tydens 'n toespraak by die Taalbeleid Implementeringskonferensie te Unisa laat deurskemer dat alle leerders dalk gou verplig kon word om 'n tweede taal aan te leer. Sy het die konferensiegangers versoek om sinvol en gebalanseerd oor die plek en rol van alle tale in onderwys en in die sosiale vooruitgang van Suid-Afrika te help besin. Dit was juis as gevolg van 'n kollokwium in 1997 dat die onderwysdepartement 'n plan ontwikkel het om 'n nuwe taalbeleid te implementeer. Sewe idees het hieruit voortgevloei, waaronder 'n nasionale inheemse leerprogram om te fokus op die verpligte bereiking van kommunikatiewe bedrewenheid in 'n inheemse taal deur alle leerders.

Pandor het ook 'n sesjaarplan voorgehou vir 'n nasionale MtO-program wat daarop gemik sou wees om leerders se moedertale as medium van onderrig te gebruik. Die program sou onderskeid tref tussen skole wat eentalige of meertalige leerders onderrig. Volgens haar moes voorgraadse programme veral ook die leer van die inheemse tale ondersteun met die ideaal dat alle

onderwysers die onderwysprogram deurloop met ’n gangbare kennis van een van die inheemse tale. Sy het ook ’n beroep op universiteite gedoen om hulle invloed in die onderwys te gebruik om taaltransformasie te bevorder (Govender 2006a:3).

## 1. Skeptisisme oor inheemse tale en voorstelle vir die bevordering daarvan

Alhoewel dit met die aanbreek van 2006 duidelik begin word het dat daar in sterker mate aandag aan meertaligheid op skool (en in tersiêre verband) gegee sou word, is meertaligheid allerweë as een van die “taaltameletjies” in die onderwys beskou (Brand 2006:12). Juis vanweë die feit dat 2006 as die AU se Jaar van Afrikatale verklaar is, het die fokus nog skerper op inheemse tale geval. Die feitelike situasie in Suid-Afrika was dat die kwessie van taal op onderwysvlak kompleks was en daarom selde gedebatteer is. Die regering se onderwystaalbeleid (1997) en taalbeleid vir sekondêre onderwys (2002) het ’n veeltalige onderwysstelsel in die vooruitsig gestel. Dit sou beteken dat leerders se moedertaal op skoolvlak so lank as moontlik as onderrigmedium toegepas moes word, maar in die praktyk het weinig daarvan gerealiseer, behalwe in Afrikaanse en Engelse skole (Brand 2006:12).

Die invoer van Afrika-tale in vroeëre model C-skole deur die Limpopo-onderwysdepartement in 2006, het wye ontevredenheid en selfs woede onder swart middelklasouers tot gevolg gehad. By die Noordelike Hoërskool in Polokwane het die onderhoof vertel hoe ’n woedende swart ouer sy kantoor bestorm en geëis het dat sy kind nie Pedi as eerste taal moet neem nie. Dit is aan die ouer verduidelik dat dit in navolging van departementele beleid was en dat hy sy beswaar by die provinsiale onderwyskantore aanhangig sou moes maak. ’n Ander ouer het die wit ontvangspersoon by die skool gebel en geëis dat hy in Pedi bedien word. Toe aan hom gesê is dat die skool nie daartoe in staat is nie, wou die ouer weet hoe die taal onderrig kon word as hulle dit nie kon praat nie. ’n Graad 10-leerder het getuig dat sy laas in graad-4 Pedi as eerste taal geneem het, en dat sy nou in die taal moes leer skryf en praat. Sy het die aanleer daarvan baie moeilik gevind en getwyfel of sy dit aan die einde

van die jaar sou slaag, ten spyte van die goeie aandag van ’n knap onderwyser (Kgosana & Molefe 2006:2).

Skole in die Mopani-area en in Mokopane was na bewering besig om ouers op te steek om die onderwysdepartement oor taalbeleid aan te vat. Die LUK vir onderwys in Limpopo se vermoede was dat die weerstand in sommige van die skole aangevuur is deur die vrese dat die instelling van Afrika-tale sou veroorsaak dat Afrikaans as tweede taal verdwyn. Neem swart leerders ’n Afrika-taal op eerstetaalvlak en Engels as tweede taal, sou hulle Afrikaans as tweede taal uit hulle kurrikulum moes laat. Die LUK wou ontsteld weet waarom Afrika-kinders Afrikaans moes neem terwyl Afrika-tale op skool nie verpligtend vir Afrikanerkinders was nie (Kgosana & Molefe 2006:2).

Een van die direkte gevolge van die debakel by die Capricorn Hoërskool (kyk p. 67) was die totstandkoming van die LALA. Die woordvoerder vir LALA, Mautji Pataki, het vertel hoe hulle grootgemaak is dat Engels “gelyk is aan opvoeding” (Fourie 2006:2). Volgens hom het daar teen 2006 reeds meer as tien organisasies by LALA aangesluit, waaronder die Kongres van Tradisionele Leiers van Suid-Afrika (Kontralesa), die African Writers’ Association, SADOU, COSAS en swart sake-organisasies soos die National African Federated Chamber of Commerce (NAFCOC). LALA se eerste fokus was veral op die probleem dat leerders wat skielik hul moedertaal as eerstejaarsvak moes neem, jare laas hul eie taal bestudeer het. Die organisasie was besig om te reël dat leerders Saterdae gratis ekstra lesse in Venda, Pedi en Tsonga kon loop. Pataki self het in Engels skoolgegaan en kon onthou hoe hulle gestraf is as hulle ’n Afrika-taal praat. Afrikane het nie toe ’n sê gehad oor op watter wyse hulle onderrig wou word nie. Op universiteit het hy onder andere Noord-Sotho as vak geneem, maar selfs dit is steeds in Engels doseer – selfs die vraestel was in Engels (Fourie 2006:2).

Ondersoek in 2006 het by herhaling aan die lig gebring dat baie swart ouers dit verkies het om hulle kinders na die vroeëre model C-skole te stuur. Ook Pataki het na die afskaffing van die Groepsgebiedewet gemeen dit is voordeliger vir sy kind om ’n goed-toegeruste skool by te woon. Hy wou egter nie sy kind vervreem van wie hy werklik is nie. Sy vyfjarige seuntjie is na ’n gegoede

(eens wit) private kleuterskool wat, nog voor die taalkwessie ter sprake gekom het, begin het om Afrika-tale te gebruik. "My vyfjarige seuntjie kom by die huis en sing net soveel liedjies in Afrika-tale as in Engels" (Fourie 2006:2). Daarteenoor het sy elfjarige dogter 'n Engelse privaatskool bygewoon waar geen Afrika-taal geneem kon word nie. Hy het daaroor gekla en die verweer was dat gebrek aan onderwysers en die koste van bykomende personeellede dit onmoontlik maak. Die volgende jaar sou sy na CHS gegaan het aangesien dié skool die naaste was en omdat hy as ouer geglo het dit sou vorentoe 'n model word vir die inwerkingstelling van die regering se meertalige beleid (Fourie 2006:2).

Wat Pataki betref het baie swart mense nie begryp wat kinders aangedoen word as hulle nie hul moedertaal as eerste taal neem nie:

> *Hulle aspireer vir hierdie wêreld van Engels, want Engels is veronderstel om regoor die wêreld gebruik te word. Maar ons sê vir hulle: die Duitsers bestudeer tegnologie in Duits, hulle en die Japannese werk in hul eie tale op rekenaars. Wat is dit dan wat hierdie Afrika-ouers nie kan verstaan nie?* (Fourie 2006:2).

Hy het ook gemeen ouers is bang vir verandering weens onsekerheid oor die uiteinde daarvan.

> *Soms, wanneer ek na mense luister wat Afrikaans met passie op die voorgrond stoot, dink ek dit is goed, maar hulle moet onthou hulle is nie voorheen benadeel nie. Die taktiek sal dus verskil. Afrikaans het hulpbronne: woordeboeke, boeke, universiteite, biblioteke. Wat nou verander het, is dat Afrikaans nie meer dieselfde as in die verlede behandel word nie. Maar hy sal dit oorleef* (Fourie 2006:2).

Met verloop van tyd is al groter klem geplaas op die feit dat moedertaal plus nog 'n taal in die onderwys wenslik en moontlik is. Dit was onnodig om vas te val in argumente oor die geskrewe vorm van Afrika-tale, want waarom moes daar begin word by die geskrewe vorm in die nagaan van die oorsprong en geskiedenis van 'n taal, wou een van die briefskrywers in die *Daily Despatch* ene Mangcu (2010:7) weet. Vir Mangcu was die essensie van 'n taal eerder

die teenwoordigheid en bestaan van die taalsprekers self as die skryf daarvan. Die geskrewe vorm was sekerlik van belang, maar die gebrek daaraan moes nie met die wesenlike bestaan van die taalsprekers self verwar word nie. Dit is juis die rede waarom daar so 'n ryk mondelinge tradisie in die Afrika-tale was. In alle tale gaan die gesproke woord die geskrewe woord vooraf. Mangcu was van opinie dat dit beter vir kinders is om te leer in die taal wat vir hulle die bekendste is, maar terselfdertyd erken dat hulle in 'n taal moet leer wat hulle toegang tot die wyer wêreld sal gee – en dit moes moontlik wees om beide gelyktydig te doen. Hy kon nie begryp dat daar 'n tekort aan handboeke, onderwysers en skole was nie. Hy het ook gewonder hoe enige skrywer aangemoedig sou word om handboeke in inheemse tale te skryf as die vakke nie op skool gegee word nie (Mangcu 2010:7).

Die koste om MtO aan leerders in Suid-Afrika te verskaf is ook deur 'n taalkenner, Ethel Hazelhurst (2010:16), aangeraak. Skynbaar was dit so enorm dat dit in die praktyk daarop neergekom het dat leerders in 'n taal anders as hul moedertaal onderrig moes word. Dit het ook 'n ernstige probleem vir die ekonomie ingehou, want terwyl wetenskap en wiskunde hoog op die prioriteitslys van die handel en industrie was, moet leerders eers hulle onderrigtaal bemeester. Taalaktiviste wou hê dat die taal van die koloniseerders vervang moes word met oorspronklike tale, maar dit was selde moontlik: eerstens vanweë die aantal tale in die land en tweedens omdat hierdie tale opsy geskuif is en nie saam met die tegnologie ontwikkel het nie. Verder is daar ook nie beskik oor 'n eie woordeskat vir die wetenskap en die handel nie (Hazelhurst 2010:16).

Volgens Hazelhurst het die meeste lande in Afrika teruggeval op die *lingua franca* (watter taal dit ook mag wees) as onderrigtaal, wat in Suid-Afrika gewoonlik Engels of Afrikaans is. Kinders tussen die ouderdom van twee en sewe leer maklik tale aan, maar daarna verminder die vermoë vinnig. Teen die tyd dat skoolkinders gevra is om van die moedertaal oor te slaan na die onderrigtaal het hierdie vermoë reeds skerp afgeneem. In die bestaande situasie het dit beteken dat sodra leerders hulle vermoë in hulle eie taal begin bestendig, hulle gevra word om in die klaskamer na 'n ander taal oor te

slaan. Hierdie oorskakeling het plaasgevind presies op die tydstip wanneer die inhoud van hulle lesse meer tegnies en ingewikkeld raak. Gevolglik het leerders swak gevaar, veral as hulle onderwysers ook nie gemaklik met die onderrigtaal was nie (Hazelhurst 2010:16).

Hazelhurst het geglo daar moes lesse oor dié kwessie elders bestaan en dat die vasstelling en benutting daarvan op die regering se prioriteitslys behoort te wees. Geld sou nuttig aangewend word indien dit ingespan word om uit te vind hoe taalaanleer ondersteun en bevorder kon word. Engels het die internasionale besigheidstaal, en die gesprekstaal in baie ander lewensfere, geword wat 'n gemaksone geskep het waaruit mense nie maklik beweeg nie (Hazelhurst 2010:16).

Leerders moes eers 'n ferm raamwerk van geletterdheid in die moedertaal gegee word omdat dit uiters moeilik is om ander tale aan te leer indien eersgenoemde ontbreek, was die siening van professor Owen-Smith van Wits (2010:16). Drie jaar van MtO was onvoldoende om so 'n raamwerk te bekom en dit het selfs meer onbereikbaar geword as gevolg van die swak, ontoereikende MtO op skool. Dit was net so belangrik om uitstekende Engelse vakonderrig van vroeg af te verseker en slegs die vroeëre model C-skole het skynbaar die belangrikheid daarvan besef om leerders van eersteklas Engelse onderwysers te voorsien (Owen-Smith 2010:16).

Hoe kan vakke soos wiskunde en wetenskap doeltreffend gegee word as leerders sukkel om die medium van onderrig te verstaan? Volgens Owen-Smith het dit ses tot agt jaar van tweedetaalonderrig geneem voordat die gemiddelde leerder die tweede taal as middel om nuwe konsepte suksesvol aan te leer, kon gebruik. Indien die moedertaal as bykomende hulpbron naas Engels aangewend is, is die probleem verlig. Hierdie uitgangspunt het niks met sentimentaliteit oor Engels te doen nie, maar was op feite gebaseer. Die idee dat Afrika-tale nog nie voldoende ontwikkel was om in onderwys gebruik te word nie, was 'n foutiewe opvatting. Veral ontstellend was die pleidooi dat Afrika-tale opsygeskuif moes word. Wanneer dít gebeur kon hulle nie ontwikkel nie en sou dit hulle einde beteken. Biblioteke was ook 'n belangrike deel van taalonderrig, maar hulle het grootliks ontbreek, met minder as 7%

van die openbare skole wat oor funksionele biblioteke van enige aard beskik het (Owen-Smith 2010:16).

In ’n brief aan die *Cape Argus* het Jabulani Shiraya teen die belang en die bevordering van Afrika-tale geargumenteer (Shiraya 2008:18). Sy argument was dat die voorstanders van die inheemse tale nie rekening hou met die feit dat meeste swart mense begerig was om hulle kinders ’n Engelse skoolopvoeding te gee nie. Die opeis van onderrig in Afrika-tale op skool was dus in werklikheid strydig met die demokratiese begeertes van die meerderheid ouers in die land, omdat hulle geglo het ’n wêreld van kennis, geskooldheid, arbeid, mag en invloed word daardeur ontsluit. Die dilemma is gesien in die feit dat daar feitlik geen enkele boek in Xhosa vir wiskunde en die geskiedenis van kuns beskikbaar was nie, geen ensiklopedieë in Zoeloe of, enige boeke oor besigheidsvaardigheid in Pedi nie. Die enorme hoeveelheid bestaande kennisbronne in Engels kon slegs deur taalvaardigheid in dié taal ontsluit word. Die poort uit die gevangenis van onkunde vir swart mense was kennis van die Engelse taal. Volgens Shiraya het die getal studente wat Afrika-tale by universiteite studeer afgeneem met 50% per jaar. In 1997 het 25 000 studente vir kursusse in Afrika-tale by Unisa ingeskryf, en in 2008 was daar 3 000 aansoekers vir dieselfde kursusse – ’n afname van 88%. Hy het dit as afdoende antwoord beskou vir diegene wat Xhosa of Zoeloe as medium van onderrig propageer het (Shiraya 2008:18).

Shiraya het ook die idee om polities korrek te probeer wees oor Engels as verteenwoordigend van ’n koloniale kultuur verwerp, omdat kennis van Engels noodsaaklik was om op hoë vlak te studeer, of ’n professionele kwalifikasie of ordentlike werk te bekom. Hy het dit ironies gevind dat diegene wat Afrika-tale bepleit het dit in Engels, in Engelse koerante wat slegs gelees word deur diegene wat Engels verstaan, doen (Shiraya 2008:18).

Sulke negatiewe klanke oor die belangrikheid en toekoms van Afrika-tale is telkemale gehoor en soms met groot drif gestel. ’n Bekroonde swart skrywer was in ’n artikel in die *Sunday Times* van mening dat Afrika-tale gedoem is tot obskuriteit.[12] Vir Kopano Matlwa, outeur van die roman *Coconut* – wat die

12 Sy betoog is so insiggewend dat dit hier *in extenso* weergegee word.

Europese Unie Literêre Toekenning verower het – was die stand van inheemse tale in skole problematies. As persoon wat grootgeword het in die moderne Suid-Afrika het hy homself verdeeld gevoel tussen die vooruitstrewende wêreld "that benchmarks itself against the proud Western standard and a vague almost contradictory voice within that screams: 'Can't we do it our way!'" (Matlwa 2007:29). Siende dat inheemse tale doodgeloop het in Liberië, Zimbabwe, Nigerië, Togo, Tanzanië, Soedan en Sierra Leone, waarom sou Suid-Afrika 'n uitsondering wees om hierdie natuurlike seleksie vry te spring? Vir Matlwa was daar diegene wat gedink het dis progressief om die hele debat te vermy en nie alles te wil verpolitiseer nie, en wat geglo het dat tale dwarsoor die wêreld sterf omdat samelewings dinamies is en voortdurend verander. Wat Matlwa betref het sulke debatte 'n mens gedwing om introspeksie te doen en gevoelens met mense te deel wat jy normaalweg nie sou doen nie: "One cannot speak about issues around language, heritage, race and culture, without coming out of it with a number of smelly feet in one's mouth" (Matlwa 2007:29).

In sy oë was die stand van inheemse tale op skool en tersiêre inrigtings in die land haglik, nie omdat strukture en beleidsrigtings daarvoor nie in plek was nie, maar weens die heersende mentaliteit oor inheemse tale. Dit was 'n mentaliteit van "*if it's black, it's whack*" (Matlwa 2007:29), 'n denkwyse wat lank bestaan het en toe nog voortduur. Matlwa is grootgemaak om te glo dat alles wat hoegenaamd herinner aan die eertydse Afrika agterlik, stadig, regressief en onderdrukkend is. Kom 'n Franse vrou 'n vertrek binne en stotter oor Engelse woorde vind mense dit prettig en boeiend, maar wanneer 'n Zoeloe-vrou 'n vertrek binnekom en sukkel met Engelse woorde en haar aksent so swak is dat sy moeilik verstaan word, toon mense besorgdheid. Onderwys is vir almal beskikbaar en daarom behoort so 'n Zoeloe-vrou ten minste in staat te wees om haarself in basiese Engels uit te druk. Loop 'n Rus die lesingsaal binne en sit sy lesingskyfies reg, word skryfgoed gereed gehou, want wat hy gaan sê kom van 'n goeie intellek en jare van studie. Wanneer iemand met 'n Tswana-aksent die lesingsaal binneloop is potlode en penne vergete, behalwe wanneer bronneverwysings oor die lesing gegee word (Matlwa 2007:29).

Indien ’n Engelssprekende kind op die speelterrein ’n frase in Pedi verkeerd gebruik en van ’n ‘kat’ ’n ‘mat’ maak, word daar geglimlag; as ’n Xhosa-sprekende kind ’n ‘seun’ ’n ‘sy’ en ’n ‘sy’ ’n ‘hy’ noem, word daar ineengekrimp en vinnig reggehelp in die hoop dat om haar onthalwe sy nooit weer so ’n fout sal begaan nie. ’n Vriend van hom se argument was dat die Chinese arrogant oor hulle tale kon wees, omdat hulle oor ’n produk beskik wat die wêreld benodig. Sprekers van Afrika-tale kon nie durf arrogant oor hulle taal wees nie, aangesien hulle skynbaar niks gehad het om die wêreld te bied nie. Solank hulle afhanklik was van die Westerse wêreld moes hulle die spel volgens Westerlinge se reëls speel. Maar was dit waar dat sprekers van Afrika-tale niks het om te bied nie? “We ourselves do not consider ourselves, let alone our tongues, worthy. How then do we expect anyone else to see them in that light?” (Matlwa 2007:29). Dit het minder te doen gehad met wat jy sê as oor hoe jy oor jouself en jou mense voel. Die tale van die ou Europa wat nie meer gepraat word nie het nie soseer verdwyn nie, maar is eerder omvorm in ander tale, soos Latyn wat gelei het tot Frans, Spaans en Italiaans. Dit was ’n natuurlike proses as gevolg van die vermenging van volkere. Wat in Afrika gebeur was egter geensins natuurlik nie, want dit was ’n opsetlike verruiling van Tsonga vir Engels, Lomongo vir Frans en Kimbudu vir Portugees – “anything for anything that does not sound African” (Matlwa 2007:29).

Matlwa kon met oortuiging praat omdat hy dit self beleef het. Hy het in ’n tyd grootgeword waarin die reëls verander het, maar nie die gevoelens en sentimente nie. Hy het die voorbeeld voorgehou van sy onderwyseres, mev. Van Vuuren wat gesê het hulle mag nie nonsens – hulle moedertale – met mekaar praat nie omdat sy dan nie kon agterkom wat hulle in die mou voer nie. Hulle is uitgelag omdat hulle swart was en dis waarom hulle die “*English of the nose*” voor ’n spieël tuis geoefen het. Sy artikel in *Sunday Times* is in Engels geskryf omdat hy nooit geleer is om homself behoorlik in enige ander taal uit te druk nie. “Many will, as a result, call me a coconut” (Matlwa 2007:29). Sommige jong swart mense was in die gelukkige posisie dat hulle ouers gehad het wat daarop gestaan het dat hulle inheemse tale tuis moes praat, waarmee ook die vaste idee oorgedra is van liefde vir jouself.

Het swart mense werklik omgegee dat die stand van inheemse tale op skool so pateties was? "Of course we do. We care because we recognise and realise our impotence in the face of this reality. We care because we know what we stand to lose" (Matlwa 2007:29). Hy het die denkskool onderskryf wat glo dat taal verder strek as blote kommunikasie, en dat dit ook oor trots en tuishoort gegaan het. Tale gaan gepaard met hulle eie unieke denkwyse en indien daar afgesien word van 'n taal, gaan die kultuur en erfenis wat daaraan verbonde is, ook verlore. Wanneer tale sterf, sterf hele gemeenskappe en alles wat hulle aan die samelewing kan bied. Sommige yweraars vir inheemse tale sal hulle beywer vir vertaalde handboeke, diegene met 'n bietjie meer mag sal 'n straatnaam of twee verander, andere sal selfs hulle Engelse name met Afrika-name vervang en ander sal *dashikis*[13] koop. Die probleem was dat niks hiervan ooit voldoende sou wees nie. Die Afrika-lande wat hulle vryheidsjare voor Suid-Afrika verkry het, het ook verskeie sulke pogings aangewend, maar op die ou einde het koloniale tale hulle moedertale tot stilswye gebring.

> *It is a sad truth that unless something drastic is done, something radical, something absolutely insane, African languages will one day become an arbitrary subject offered at universities, studied only by the eccentric bead lover and a few curious others. So let's make peace with that fact. You can call us coconuts if you like, but that's the reality* (Matlwa 2007:29).

Taal was vir Smangaliso Mkhatshwa, president van die United Cities and Local Governments of Africa, die kollektiewe geheuebank van 'n bepaalde gemeenskap en kon daartoe lei dat sommige persone mistieke ervarings aan tale toedig. Hy het daarop gewys dat 'n nuwe, hibriede taal sy verskyning in Suid-Afrika gemaak het, naamlik 'n verfoeilike mengelmoes van Engels en Afrika-tale – 'n nuwe, naamlose variasie van Fanagalo (Mkhatshwa 2009:6). Hy het die grootste sondaars in die aftakeling van die inheemse tale gesien in die selfbehaaglike elite by wie die onvermoë om suksesvol in 'n Afrika-taal

13 Van die Yoruba-woord wat hemp beteken; gemaak van 'n tradisionele stuk materiaal of geborduur.

te kommunikeer ’n onderskeidingsteken van moderniteit geword het. Swart kinders is op bisarre wyse verontskuldig dat hulle hul moedertaal geweld aandoen, maar geprys vir hulle perfekte Engels of Afrikaans. Mkhatshwa het gemeen dat slegs totaal gekoloniseerde en gebreinspoelde mense op so ’n passiewe wyse die oneer van die agteruitgang van hulle eie tale in ruil vir die taal van koloniale oorheersing kon toelaat en aanvaar. Die probleem met die “nuwe Fanagalo” was dat dit mense aangemoedig het om te glo aan die skynbaar inherente minderwaardigheid van Afrika-tale. Dit het onbewustelik tot gevolg gehad dat daar in Engels gedink en dan in die inheemse taal vertaal is, en dit terwyl moedertaal steeds ’n belangrike kognitiewe ontwikkelings- en kommunikasiemiddel daarstel. Indien die Afrika-renaissance tot verwesenliking moes kom, was dit noodsaaklik dat Afrika-tale die geleenthede gegun word om tot hulle eie reg te kom (Mkhatshwa 2009:6).

Volgens Mkhatshwa het meeste middelklas swart mense (*wabenzi*) tuis Engels met hulle kinders gepraat, en hulle kinders bloot as slim beskou omdat hulle Engels vloeiend kon praat. Die gevolg was dat hierdie kinders kultureel vervreemd raak omdat hulle nie wesenlik aan die Anglo-Saksiese óf die Afrika-wêreld behoort nie. Baie vooraanstaande akademici en mense in die besigheid- en vermaaklikheidswêreld was produkte van model C-skole, terwyl baie professionele mense, waaronder godsdiensleiers en politici, hulle kinders na private of openbare skole gestuur het waar die onderrigmedium Engels was en waar onderwysers nie in staat was om in Afrika-tale te onderrig nie. Ook wat tersiêre opvoeding betref het die meerderheid Afrika-studente instellings bygewoon waar die medium van onderrig Engels was, met die gevolg dat die Afrika-tale oral te staan gekom het teen die sterk mededinging van Engels, en tot ’n mindere mate Afrikaans. Dit het nie oor weerstand om kinders Engels of Afrikaans of selfs Frans te leer nie gegaan nie, want toegang tot histories wit skole was bevorderlik vir nie-rassigheid en multikulturalisme. Maar terselfdertyd moes Afrika-kinders nie van hulle taal- en kultuurerfenis beroof word nie. Mkhatshwa het dit ironies beskou dat Afrika-letterkunde ’n afwaartse gang beleef het sedert die opkoms van demokrasie. Min studente in Suid-Afrika het in Afrika-letterkunde spesialiseer, en nog minder het in ’n

inheemse Afrika-taal geskryf. Die gevolg hiervan was dat hierdie tale weens die gebrek aan ’n Afrika-literatuur traag ontwikkel het. Daarteenoor was Engels aan die opgang en as dié internasionale taal geag (Mkhatshwa 2009:6).

Mkhatshwa het verskeie voorstelle vir die aanspreek van hierdie kwessies gemaak, waaronder die volgende:

– Die ANC moes pogings verdubbel om die agteruitgang van inheemse tale te keer.
– Matriekleerders behoort net tot tersiêre onderwys toegelaat word indien hulle ’n Afrika-taal met ten minste 80% geslaag het.
– Meer mag moes aan PanSAT gegee word.
– Dit moes verpligtend vir openbare amptenare gemaak word om hulle kiesafdelings in hulle moedertaal toe te spreek, of tolke moet voorsien word.
– Die bestaande taalbeleid van die nasionale Departement van Onderwys moes met mening toegepas word.
– Die president van Suid-Afrika moet sy mense in ’n inheemse taal toespreek.

Ten slotte het hy gewaarsku dat tensy radikale maatreëls toegepas word, die land se pragtige inheemse tale geleidelik sou verdwyn (Mkhatshwa 2009:6).

Die groot taaltragedie van die tyd is gesien in die feit dat leiers van Afrika-tale hul tale as middel om geletterdheid en ekonomiese transformasie te bereik, opsy geskuif het:

> *Die nuwe swart Engelssprekende elite het ’n getygolf van Engelse taalmag losgelaat wat die Engelse onderwysinstellings met vreugde uitbuit net soos wat swart besigheidsondernemings op die rug van apartheid gery het met dieselfde skadelike gevolge* (Coombe 2009:9).

“Kan ’n mens jou indink dat ’n Franse kind by ’n kleuterskool opdaag en in gebroke Engels deur ’n onderwyser gegroet word?” het Mamphela Ramphele, bekende akademikus en sakevrou, gevra (Ramphele 2009:11). Of dat ’n graad 1-kind onderrig in Engels ontvang van ’n onderwyser wat nie bekwaam is in die taal nie omdat haar moedertaal Frans is? Dit was volgens Ramphele die realiteit van onderrig in Afrika-tale in postapartheid Suid-Afrika. Indien taal

nie slegs 'n medium van kommunikasie is nie, maar ook 'n wyse van kulturele erfenis-oordrag tussen geslagte, hoe sou kinders weet wie hulle is en watter erfenis hulle tot Suid-Afrika se diversiteit bydra? Sy het uitgewys dat die Suid-Afrikaanse Lugdiens geen inheemse taal op vlugte gebruik het nie; en dat swart joernaliste hulle kollegas se name in verengelste vorm uitgespreek het. Sy het gemeen daar bestaan 'n toenemende neiging om die belangrikheid van inheemse tale op alle terreine te minag. Engels het die taal van politieke diskoers binne en buite die parlement geword, terwyl *imbizos* in selfs van die mees afgeleë plekke in die land in Engels plaasvind. Die elite – jonk en oud – het die gebruik van Engels skynbaar as wêreldwysheid beskou (Ramphele 2009:11).

Ramphele het die oorsake hiervan in die Grondwet gesien, wat die taalkwessie deurmekaar gekrap het deur elf tale as amptelike tale te verklaar. Dit het tot gevolg gehad dat Engels besig was om die oorheersende *de facto* amptelike taal te word, alhoewel Zoeloe en Afrikaans meer mense se huistaal was. Daarbenewens het die onderwysgesaghebbendes die grondliggende beginsels van onderwys in hulle daarstelling van 'n postapartheid onderrigtaalraamwerk verontagsaam. Die belangrikheid van MtO in 'n kind se vorming was tog reeds onomstootlik bewys. Dit het die grondslag vir grondiger onderrig gevorm, omdat dit by die leerder se alledaagse lewe en eie identiteit aansluit. Min mense sou MtO dwarsdeur die onderwysjare voorstaan siende dat die inheemse tale so onderontwikkeld was. Die onderwyspraktyk was egter sodanig dat meeste onderwysers en leerders in skole beland het wat nie 'n behoorlike greep op enige van die elf amptelike tale gehad het nie. Die swak prestasie van laerskoolleerders in syfer- en leesvaardighede was in baie opsigte die gevolg van misleidende taalbeleidstoepassing. Die *World Economic Forum Competitive Report, 2008-2009* het Suid-Afrika 132$^{ste}$ uit 134 lande in wiskunde en wetenskap geplaas, terwyl Suid-Afrika se eie evaluering getoon het dat die syfervaardigheidsvlakke onder graad 3-leerders in 2007 slegs 36% was, terwyl alleenlik 15% beide syfervaardige en geletterde toetse kon slaag. Ramphele het ook geglo dat demokrasie in die toepassing van die taalbeleid verkeerd aangewend is. Waarom is aan arm, ongeletterde ouers die moeilike besluit oorgelaat om so 'n uiters belangrike besluit te neem sonder dat hulle

ingelig is oor die opvoedkundige onderwysfeite rakende die voor- en nadele van elke keuse? Dit was vir Ramphele te verstane dat ouers van leerders in ’n plattelandse Noord-Wes of Limpopo-skool Engels of Afrikaans as medium van onderrig gekies het na aanleiding van hoe die suksesvol diegene wat hierdie tale kon praat was. Die bestaande beleid het kinders van hulle kulturele wortels vervreem en ouers se deelname aan die onderwys van hulle kinders bemoeilik. Hulle sou nie in staat wees om hul eie kinders opvoedkundig by te staan solank die taal van onderrig die struikelblok vir kommunikasie was nie (Ramphele 2009:11).

Suid-Afrika het egter nie alleen gestaan in die verwaarlosing van inheemse Afrika-tale nie. Professor Pai Obanya van Nigerië is aangehaal wat gemeen het dat onderwys in Afrika daartoe geneig het om die elite van hulle wortels te vervreem en voortgesette ontwikkeling te ondermyn. Die elite in Afrika het tot hierdie situasie bygedra deur hulle kinders na privaatskole te stuur waar die onderrig in inheemse tale minimaal was. Boonop het baie ouers die onvermoë van hulle kinders om in hulle moedertaal te kommunikeer as ’n soort “ere-kenteken” beskou (Ramphele 2009:11).

Oor die langtermyn het so ’n misleidende beskouing van onderrigtaal die langsame sterfte van inheemse tale beteken. Hierbenewens was die kurrikulum-vereistes vir tale so laag dat min leerlinge nie daarin geslaag het om hoë punte te behaal nie – met die gevolg dat die kwaliteit van taalonderrig wesenlik verlaag is. Afrika-tale aan universiteite was besig om te verdwyn weens gebrek aan belangstelling deur studente en akademici. Ook die parlement was skromelik agter skedule in die byhou van die vertaling van die amptelike verbatim rekord van die parlementêre debatte, die Hansard, weens gebrek aan vertalers. Ten slotte het Ramphele gewaarsku dat daar ’n ontwaking sou moes kom voordat die kosbare erfenis van die inheemse tale verdwyn het – sonder die koestering van die erfenis, trots en talente van die bewoners van ’n land kon geen demokrasie gebou of in stand gehou word nie. Vir haar was twee van die sleutel-samelewingswaardes *ubuntu* (menslikheid teenoor andere) en *batho pele* (mense eerste) geanker in ’n sterker kulturele erfenis waarvan

die sukses en sterkte afhanklik was van die instandhouding en uitbouing van Suid-Afrika se ryk taalverskeidenheid (Ramphele 2009:11).

In dieselfde trant is uit ’n ander oord die waarskuwing gehoor dat swart mense se trots in hulle eie identiteit sedert die dood van apartheid agteruitgegaan het, en dat Engels as die land se *lingua franca* oorheers het – selfs by openbare geleenthede waar die meerderheid Nguni- en Sotho-sprekend was. ’n Briefskrywer, ene Mnisi, het daarop gewys hoedat uit verskeie oorde opgemerk is dat vooraanstaande en finansieel suksesvolle, tog “wanopgevoede”, swart mense trots was op die feit dat hulle kinders vloeiend in Engels was en dit eintlik as hulle moedertaal beskou het. In plaas daarvan dat wit landsburgers na demokratisering moes leer om aan te pas en transformasie te aanvaar, was daar die skandalige aanhang van Engels deur swart mense wat meer verdeeld geword het as ooit vantevore (Mnisi 2009:5).

In die skerp kritiek oor swart mense se verwerping en minagting van hulle moedertale het ene Makatile (2010:8) in die *Sowetan* beweer daar bestaan onder swart mense teensinnige en huiwerend bewondering teenoor Afrikaanssprekendes se taaltrots. In sy grenslose paranoia, volgens hom, het die Afrikaner gemeen sy taal staan die gevaar om in Suid-Afrika uit te sterf. Alhoewel Afrikaanssprekendes se laer-mentaliteit niks nuuts was nie, behoort die boer geprys te word vir sy begeerte om iets daadwerkliks omtrent sy vrese te doen – misplaas soos dit is. Dit was ter wille van hierdie regstellende aksie vir Afrikaans se ware plek en rol in die land soos De Klerk en die ander taalvegters dit gesien het, dat De Klerk sy beraad gereël het waar ook “taalpuriste en pedante” soos Herman Giliomee, Dirk Hermann en Wannie Carstens onder andere teenwoordig was (Makatile 2010:8). Dink ’n mens aan ’n program soos *Noot vir Noot* se sukses, het Afrikaners niks meer te vrees gehad as hulle eie skadubeelde nie. Die land het gewemel van nie-wit gemeenskappe wat jaloers oor Afrikaans as hulle moedertaal gewaak het en sekerlik aanstoot sou neem teen enige moontlike bedreiging van hulle taal. Makatile het onsteltenis uitgespreek oor die feit dat swart Suid-Afrikaanse inheemse taalsprekers nie dieselfde trots teenoor hulle tale openbaar het nie, hulle kinders by vroeëre wit skole ingeskryf het en selfs daarop aangedring

het dat dié moedertale opsygeskuif moes word. Swart mense het hiervolgens nie omgegee of hul eie tale sou uitsterf nie, maar het dit doelbewus afgeskeep omdat die gebruik van Engels as meer beskaafd gesien is (Makatile 2010:80).

Chris Roos, meestervertaler in verskeie inheemse tale met kwalifikasies in Zoeloe en Pedi, was besorg oor die afwesigheid van 'n openbare waghond om die nege inheemse tale suiwer te hou. Hy het aangevoer kinders en ouers "ken nie meer hul eie taal nie – selfs onderwysers is slap en doen geen moeite om dié tale korrek te vertaal nie" (Malan 2010b:6). Volgens Roos sou MtO slegs slaag indien kundiges met goeie moedertaalkennis aangestel word om vaktaalgebruik (byvoorbeeld op televisie) voortdurend te monitor. Hy het ervaar dat die Sotho- en Nguni-tale en Engels verskriklik deurmekaar gemeng word en dat die matriekvraestelle in eersgenoemde twee tale op 'n baie lae peil was. "In die geskrewe media gaan dit ewe beroerd. Net fyn en wye beplanning gaan die tale nog red" (Malan 2010b:6). Roos kon sien hoe Engels sonder meer gebruik word om geradbraakte woorde in inheemse tale te skep wanneer vertalings nie maklik bekombaar was nie. Inheemse tale het nie 'n behoorlike wetenskaps- of vakterminologie gehad nie, met die gevolg dat verengelsing oral te bespeur was. Roos was besorgd daaroor dat indien 'n spreker nie 'n woord in sy huistaal ken nie, hy eenvoudig 'n 'i' vooraan die Engelse woord gevoeg het. Chemie is ook as problematiese voorbeeld uitgelig, waar stowwe gemeng en volgens kleure geklassifiseer word. Roos gee die voorbeeld van die woord 'groen' wat '*tala*' en '*luhlaza*' in Pedi is. Die woord 'geel' is in Pedi '*sehla*', maar so ook 'vaal' en 'grys'. Verder het daar byvoorbeeld nie woorde vir 'pers' en 'pienk' bestaan nie; hier is '*purepure*' en '*pinki*' sommer geskep. Dan was daar nog die probleem met vaktaalwoorde soos 'kollodiale oplossing' en 'koëffisiënt'. Hy was veral gegrief oor ontoereikende en onakkurate padtekens, byvoorbeeld waarskuwingsborde met woorde soos '*isikolopadi*' – wat nie die woord vir 'skilpad' in enige van die inheemse tale is nie. 'n Verdere probleem was die tekort aan kundiges oor die verhouding en wisselwerking tussen Europese en Afrika-tale (Malan 2010b:6).

Volgens Miotshwe (2010:10), 'n onafhanklike sosiale kommentator, was die taaldebat 'n baie emosionele – en in vele opsigte 'n selfsugtige – debat.

Wat hom betref het baie persone dit moeilik gevind om ’n progressiewe en objektiewe diskoers oor taal te voer sonder om hulle eie taal as die belangrikste na vore te stoot. Afrikaans het geensins uitwissing in die gesig gestaar nie en was een van die mees florerende en bloeiende tale in Suid-Afrika. Afrikaanse letterkunde het floreer, die pers het sterk gestaan en daar was baie Afrikaanse programme op televisie. Wat Afrika-tale betref was hy nog op soek na ’n verduideliking waarom baie Engelse sprekers ’n leeftyd in die land deurgebring het, maar nog nie die inheemse taal van die area waar hulle bly kon aanleer nie (Miotshwe 2010:10).

Wat ’n soort Suid-Afrika sou dit wees indien wit, Indiër en bruin medeburgers die inheemse tale kon praat op dieselfde wyse as wat hyself, ’n nie-Engelssprekende, probeer het om Engels te praat? Hy het elke keer wanneer ’n wit persoon of ’n Indiër hom in Zoeloe aanspreek opgewonde daaroor geword. Dit hoef nie perfekte Zoeloe te gewees het vir hom om welwillend of nader aan so ’n persoon te kon voel nie, en dit het hom laat besef dat taal in der waarheid die siel van die mens weerspieël. Hy het aanstoot geneem om in ’n vergadering van Zoeloesprekers te moes sit en hulle verplig gevoel het om Engels te praat om slegs een persoon tegemoet te kom. Waarom moes mense agteroor buig om ander te akkommodeer wat geen moeite gedoen het om ’n swart taal aan te leer nie? Sy oom was vloeiend in Afrikaans en het ’n klomp Afrikaanssprekende vriende gehad omdat hy die taal van hulle harte bemeester het (Miotshwe 2010:10).

Miotshwe kon na ’n jaar in Pretoria reeds ’n redelike gesprek in Tswana gevoer het. Hoe kon hy andersins saam met mense leef, maar nie hulle taal aanleer nie? Hy het nie geëerd gevoel wanneer mense in Pretoria oorgeslaan het van Tswana na Zoeloe slegs omdat hy teenwoordig was nie. As hulle Zoeloe kon praat om sy ontwil, kon dit vir hom tog moontlik wees om ook húlle taal te leer praat. Miotshwe wou weet of dit so sleg sou wees as diegene wat Engels en Afrikaans praat, net ter wille van versoening een van die inheemse tale sou aanleer (Miotshwe 2010:10).

Masola, denker en skrywer, het verwys na die 2010-tema van die Reading Association of South Africa: “It all starts with literacy”. Hierdie vereniging wou ’n bydraende stem wees in die eise wat geletterdheid stel. Tweetaligheid

is nie genoeg op skool beklemtoon nie; baie leerders het ’n eng benadering tot tweetaligheid gehad, met die gevolg dat hulle moedertaal eintlik verdwyn en die klem op Engels geval het. Masola het gemeen swart mense moes hulself afvra waarom Afrika-tale nie ’n plek buite hulle huise gehad het nie. Meer kinderboeke in Afrika-tale was nodig sodat daar reeds vanaf ’n vroeë stadium hierin begin lees kon word. Ouers moes bewus gemaak word van die opvoedkundige waarde van ’n moedertaal, en leerders moes vir so lank as moontlik daarin onderrig en gesteun word, maar terselfdertyd ook ander tale soos Engels bemeester. Jong mense moes na die onderwysberoep gelok word, want sonder voldoende onderwysers kon MtO nie plaasvind nie. Vir Masola het die onderwysprofessie in Suid-Afrika gekompliseerd geraak omdat baie onderwysers hulle eie rol in die samelewing bevraagteken het, met die gevolg dat baie huiwerig word om dit as ’n beroep te volg. Baie het ook nie die waarde van onderrig in Afrika-tale ingesien nie, omdat loopbane nie van mense vereis het om meertalig te wees nie. Vir Masola was die enigste manier waarop Afrika-tale kon ontwikkel vir taalgebruikers om te eis dat hulle tale in alle kontekste van die samelewing gebruik word. Hoe meer ’n taal gebruik word, hoe meer geleenthede is daar om dit te ontwikkel. In der waarheid was eentaligheid abnormaal in ’n samelewing met elf amptelike tale (Masola 2010:8).

## 2. Die stand van onderrig in Afrika-tale

In Junie 2007 het *Business Day* insiggewend berig oor die stand van Afrika-tale na onderhoude met verskeie kenners en taalkundiges. Meeste dosente in Afrika-tale het saamgestem dat die getal studente wat Afrika-tale aan universiteite bestudeer, laag is en aan die afneem is. By Unisa het slegs drie studente in 2006 vir Zoeloe as eerste taal aangemeld, terwyl geen studente in 2007 daarvoor ingeskryf het nie. Daar was egter wel groei te bespeur in praktiese Zoeloe met die tien studente in 2006 wat tot 29 in 2007 toegeneem het. Kenners het die daling aan verskeie faktore toegeskryf waaronder politieke verandering, die oorheersing van Engels, en die aanbied van die vak op vervelige, oud-modiese wyse met oorbeklemtoning van grammatika, sintaksis en suiwer taalgebruiksvorme (Blaine 2007d:4).

’n Dieper ontleding van die agteruitgang van taaldepartemente het getoon dat dit die gevolg was van groot veranderinge in Suid-Afrika se politieke bestel en veral die ontbinding van die vroeëre onafhanklike stamtuislande, of sogenaamde Bantoestans. Dit het veroorsaak dat departemente in Afrika-tale harder moes werk om studente te lok, aldus prof. Theo du Plessis (UV). Voorheen moes studente wat poste in die tuislande wou bekom die taal aanleer, iets wat verander het deurdat Afrika-tale belangrike tale vir sosialisering en identiteit gebly het, maar nie meer op die hoër vlakke van regeringsadministrasie, wetgewing, en onderwys gebruik is nie. Engels se posisie as nasionale en internasionale *lingua franca* in die besigheidswêreld het die probleem vererger. Prof. Sizwe Satyo (UK) was van mening dat die studie van tale sterk deur werksgeleenthede beïnvloed word en dat baie studente hierom verkies het om Engels te neem. Prof. Kaschula van Rhodes het voorspel dat daar oor vyf jaar ’n groot tekort aan taalonderwysers wees – iets wat dekades sou neem om reg te stel (Blaine 2007d:4).

Mhlobo Jadezweni (US) se siening was dat die pendulum van belangstelling in Afrika-tale aan die terugswaai was. Een so ’n voorbeeld was die landswye Vega School of Brand Advertising Communications wat in 2006 verpligte kursusse in Afrika-tale ingestel het.[14] Dit is gedoen na aanleiding van die belangrikheid om in die advertensiewêreld oor die sosio-kulturele kennis van hierdie tale te beskik (Blaine 2007d:4).

Die wyse waarop tale in Suid-Afrika verstrengel was met etnisiteit, ras en klas het sommige taalbesorgdes laat praat van die “vloek van Babel” (Thurman 2007:4). Ander was minder driftig daaroor en het gemeen dat taalverskeidenheid deel vorm van die kulturele diversiteit wat as ’n nasionale bate beskou kon word. Hierdie was ’n vurige onderwerp van bespreking tydens die Cape Town Book Fair van Junie 2007. Dit het geblyk dat die publikasie van skoolhandboeke in Afrika-tale toegeneem het, maar dat die handel in die uitgewersindustrie steeds sterk deur Engels en Afrikaanse boeke oorheers is.

14 Xhosa in Kaapstad, Zoeloe in Durban en Sotho in Johannesburg.

Daar is gevra waar die swart entrepreneurs was om uitgewerye en winkels in Afrika-tale te begin (Thurman 2007:4).

Nuwe inisiatiewe rondom Afrika-tale het egter nie uitgebly nie. Die African Language Association of Southern Africa (ALASA) se afgevaardigdes is op 9 Julie 2007 aangespoor om ’n omgewing te skep waarbinne Afrika-tale voor die epogmakende 2010 Sokkerwêreldbeker kon vooruitgaan. Die afgevaardigdes was verteenwoordigend van regeringsamptenare en akademici wat deelgeneem het aan die veertiende tweejaarlikse internasionale konferensie by die Nelson Mandela Metropolitaanse Universiteit (NMMU). Prof. Sihawukele Ngubane van UKZN het geargumenteer dat die apartheidsregime Afrikaans en Engels ten koste van Afrika-tale befonds het. Hy het erken dat daar onvoldoende bewustheid in die gemeenskap ten opsigte van hierdie tale bestaan het, en die oortuiging uitgespreek dat dit deel van nasiebou was om vorige ongeregtighede reg te stel. In haar voordrag tydens die konferensie het Nonkosi Tyolwana van Taaldienste in Bisho aangevoer dat aangesien Suid-Afrika gasheer vir die Sokkerwêreldbeker was dit onaanvaarbaar vir taalbeoefenaars sou wees om nie te antwoord op die rol wat hulle sou moes speel tydens die toernooi nie. Die dringende vraag was dus wat die rol van Afrika-tale ten opsigte van die Afrikanisering van die Wêreldbeker in 2010 sou wees (Mphande & Snelgar 2007:5).

In Augustus 2007 het die *Sunday Times* die positiewe stap geneem om ’n paneel saam te stel wat met realistiese voorstelle vorendag moes kom om die status van die inheemse tale in die land te verbeter. Rosemary Nkosi, hoof uitvoerende beampte van PanSAT, het die vergadering gelei en onder andere teenwoordig was akademici en taal-swaargewigte soos Neville Alexander, Theo du Plessis, Kathleen Heugh, Peter Mtuze – afgetrede hoof van die Afrika-tale by Rhodes en Sizwe Satyo – hoof van Afrika-tale by UK. Uit hierdie belangrike besprekings het onder meer die volgende aanbevelings kristalliseer:

– Laat kinders toe om tale te leer op ’n wyse waarop hulle dit sal begryp;

– gebruik bestaande bronne meer doeltreffend;

– verbeter die kwaliteit van Afrika-tale-onderrig aan universiteite;

– stel beurse vir hierdie tale by universiteite beskikbaar;

– maak Afrika-tale meer sigbaar (byvoorbeeld padtekens) en moedig prominente persone aan om die taal op televisiekanale te praat; en
– sluit bevoegdheid in 'n plaaslike taal in by kriteria vir indiensneming (Anstey 2007:13).

Alexander se standpunt was dat Afrika-tale markwaarde sou moes kry om hul status te verhoog en dat hulle binne 'n multikulturele konteks deur alle Suid-Afrikaners aangeleer sou moes word. Die staat en besighede moes 'n Afrika-taal verpligtend of aan te bevele maak in die advertering van poste. Ten einde geletterdheidsvlakke te bereik moes daar reeds op grondvlak met MtO begin word. Die regering het skynbaar skielik bewus geword van die feit dat kinders nie kan lees nie – deel van dié probleem was dat onderrig nie moedertaal-gebaseerd was nie. Selfs waar dit wel MtO was, het onderwysers nie oor die vermoë beskik om lees en skryf behoorlik in die moedertale te onderrig nie. Sonder algemene geletterdheid, sonder lees en skryf, sou die ekonomie afhanklik word van minder en minder elite-vlak mense (Anstey 2007:13). Navorsing deur PanSAT het aangetoon dat die meerderheid ouers wel wil hê dat hul kinders 'n Afrika-taal moes aanleer. Heugh het laat blyk dit is belangrik om vas te stel hoe ver daar gevorder is met taalonderrig en -ontwikkeling en of die land op die regte koers daarmee is. Sy het gemeen die land het betekenisvolle voordele behaal in terme van die prioritisering van linguistiese diversiteit in die Grondwet deur onder andere die oprigting van 'n struktuur soos PanSAT en deur afdelings van die Departement Kuns en Kultuur vir die ontwikkeling van diversiteit verantwoordelik te maak. Waar dit nie so goed gegaan het nie was om dit waarvoor daar in die Grondwet voorsiening gemaak word doeltreffend te bestuur. Toe daar gedink is aan die noodsaak om taalverskeidenheid te akkommodeer, is blykbaar gedink dat hoe Afrikaans georganiseer is in terme van talle strukture vir die onderrig en bevordering daarvan, dit tien keer oorgedoen moes word en totale substrukture opgerig moes word vir die ontwikkeling van inheemse tale ten einde met Afrikaans te probeer opvang. Tien keer se herhaling het groot finansiële implikasies in die vestiging van duplikaat substrukture wat administratiewe stelsels, kantoortoerusting en dies meer verg. Wanneer hierdie administratiewe funksies vereffen is, bly daar weinig finansies oor om taalgewys in te haal. Daar is veel gedoen om

’n algemene taalbeleid daar te stel, maar die parlement was huiwerig om dit amptelik te loods. Uiteindelik is ’n nasionale raamwerk aanvaar wat nie deel van die taalwetgewing uitgemaak het nie. Terwyl hierdie raamwerk nie wetlike status het nie, bestaan daar geen regulasies wat bepaal wie, wat, wanneer, waarom en hoe wanneer dit by taalgeleenthede kom nie. Solank daar gedink word in terme van die korttermynontwikkeling van ’n klein groepie mense, sou daar met Engels volstaan word. Daar moes gekyk word na die wyse waarop taalfasiliteerders dienste in plattelandse gemeenskappe sou kon lewer, asook na onderrig wat kinders werklik kan begryp. Heugh het gevoel kinders moes beslis toegang verkry tot die internasionale taal[15], maar daarby moes verseker word dat kinders werklik goed kon lees en skryf (Anstey 2007:13).

Prof. Theodorus du Plessis, linguis verbonde aan die UV, het te kenne gegee hy is in ’n sin bemoedig deur die hele kwessie van pleknaamsverandering, omdat dit die gebruik van tale op ’n baie sigbare en openbare wyse na vore gebring het. Neville Alexander het beklemtoon dat die regering ’n bemagtigingsomgewing moes skep en dat regeringslui hierin rolmodelle moes wees. Thabo Mbeki, as president, moes byvoorbeeld meer dikwels op televisie Xhosa en Zoeloe gepraat het. Net so belangrik was modernisering van die leer en onderrig van Afrika-tale. Daar was reeds banke wat hulle outomate in verskillende tale beskikbaar gestel het, maar meer padtekens in Afrika-tale was nodig. Om in sekere woonbuurte in Kaapstad te reis het die indruk gevestig dat ’n mens eintlik deur Europa reis (Anstey 2007:13).

Verskeie hindernisse het in die pad gestaan van die onderwysdepartement se pogings om ’n meertalige Suid-Afrika ’n werklikheid in klaskamers te maak. Hieronder was ’n gebrek aan geskoolde onderwysers, swak metodologieë, en in sommige gevalle traagheid aan die kant van skole om Afrika-tale as tweede taal aan te bied omdat dit in die lig van ’n obsessie met matriekuitslae ’n afname in skole se prestasie kon veroorsaak. Die onderwysdepartement se kurrikulum is in 2006 hersien en het die bevordering van Afrika-tale aangemoedig deur leerders in staat te stel om die taal te kies waarin hulle onderrig wou word.

15 Tans Engels, maar in die toekoms dalk Chinees.

As gestelde minimum het dit ook tweetaligheid in skole bevorder deurdat twee tale verpligtend gemaak is vir die verwerwing van die Verdere Onderwys en Opleiding Sertifikaat. Hierdie beleid het leerders aangemoedig om ook in die grondfases MtO-opleiding te ontvang. Alhoewel die implementering van die departement se dapper denke oor ’n samehangende, praktiese, multikulturele beleid deur talle faktore gekortwiek is, was daar tog ligpunte. St. Mary’s College, ’n elite privaatskool in Johannesburg het besondere toewyding getoon om ’n taalbeleid van tweetaligheid te laat slaag. Meg Fargher, hoof van hierdie instansie, het ’n afdeling geskep waar Zoeloe en Suid-Sotho aangebied is. Zoeloe is reeds sedert 1994 aangebied en in 2008 het die skool twee Zoeloe-onderwysers in diens gehad wat kleiner klasse van ongeveer tien leerders kon hanteer (Alcock 2008:16).

Volgens die hoof van Hoërskool Soweto is leerders eerder benadeel wat Engels betref. Engels was wel die medium van onderrig by die skool, maar soos die hoof opgemerk het, was Engels uiteindelik sy leerders se derde taal, ná tsotsi taal (Alcock 2008:16). Die skool het ook Zoeloe en Xhosa as huistale aangebied in teenstelling met baie vroeëre model-C skole wat min toewyding getoon het om ’n Afrika-taal aan te bied. Een van die opvoedkundiges wat Alcock ondervra het, en anoniem wou bly, was van mening dat slegs moedertaalsprekers self ’n taal behoort aan te bied. Die afwesigheid van goed ontwikkelde tegnieke vir onderrig in ’n tweede taal het egter volgens al die opvoedkundiges wat Alcock geraadpleeg het, die moeilikste kwessie gebly. Die hoof van die Departement Afrika-tale aan die Universiteit van Johannesburg (UJ), prof. Manie Groenewald, het daarop gewys dat gebrekkige metodologie vererger word deurdat nie genoeg swart onderwysers wat daarin geïnteresseerd is om Afrika-tale te gee tot die onderwyspoel toegetree het nie. Die hoof van die Wits Skool vir Opvoedkunde, Mary Metcalfe, kon bevestig dat daar in 2006 slegs 50 uit 6 000 onderwysers ’n belangstelling getoon het om Afrika-tale op grondslagfase te neem. Sy was egter optimisties dat die onderwysdepartement se Funza Lushaka-beursskema, wat in 2007 bekendgestel is, jongmense sou aanmoedig om in Afrika-tale klas te gee. Tot in daardie stadium het 330 studente by Suid-Afrikaanse universiteite die beurs

ontvang, en was hulle versprei oor agt Afrika-tale waaronder Zoeloe (103) en Xhosa (116) (Alcock 2008:16).

Aan die begin van 2008 het president Zuma Suid-Afrika se verskillende taalgroepe verseker dat die ANC daartoe verbind is om alle tale te bevorder, insluitende gebaretaal. In ’n presidentsbrief het hy namens die ANC erns uitgespreek oor die bevordering van tale en die viering van kulturele diversiteit. Hy was positief en van mening dat Suid-Afrika aan die begin daarvan gestaan het om ’n ware verenigde, demokratiese en vooruitstrewende land te word (Segar 2008:4).

Die ANC is egter skepties dopgehou en verwyt dat hy, wat taalbeleid betref, nie doen wat hy predik nie, veral weens die feit dat dit as regerende party vereis het dat ander instellings veeltaligheid moes bevorder en al die amptelike tale ontwikkel. Een van die briefskrywers, Sikhakhane, se kritiek teen die ANC was oor ’n advertensie van ’n betrekking in die kantoor van die organisasie se sekretaris-generaal – hierin was die enigste taalvereiste uitstekende geskrewe en gesproke Engels. Wat Sikhakhane betref, het die ANC daarmee eintlik gesê dat ’n swart mens, waarskynlik uit ’n arm agtergrond, wat nie die voordeel van ’n Engelse opvoeding gehad het nie, nie eens daaraan moes dink om aansoek te doen nie. Die indruk is dus geskep dat die ANC beleidstandpunte gestel het, maar in praktyk niks gedoen het om inheemse tale te bevorder nie – dit terwyl die ANC altyd verklaar het die kern van sy stryd gaan oor vryheid en die vrymaking vanuit politieke en ekonomiese verknegting. Sikhakhane se standpunt het neergekom op ’n pleidooi vir hernieude pogings om veeltaligheid op alle vlakke, en die ontwikkeling van al die amptelike tale, te bevorder ter wille van beter aanpassing by ’n toenemende kosmopolitiese omgewing. Die weersin teen moedertale en eie kultuur moes bekamp word (Sikhakhane 2008:25).

Die ANC se posvereiste wat taal betref was vir Sikhakhane ’n waarde wat bloot op ’n persoon se sosiale status geplaas is, en dat dit vir hom in Suid-Afrika se geskiedenis grootliks bepaal deur ’n persoon se ras bepaal is. James Baldwin het reeds in 1979 gesê dat taal ook ’n politieke instrument en magsmiddel is waarvan die kernaspek deur identiteit uitgemaak word:

dit verraai jou private individualiteit en verbind of skei jou van die groter, openbare gemeenskapsidentiteit. Volgens Sikhakhane was daar steeds tye en plekke waar dit gevaarlik en selfs noodlottig was om 'n bepaalde taal te praat. Soos Baldwin gesê het, om jou mond oop te maak is "to put your business on the street: you have confessed your parents, your youth, your school, your salary, your self-esteem, and alas, your future" (Sikhakhane 2008:25). So het die regerende party met 'n pennestreep laat blyk wat hulle beskouing van jong gegradueerdes uit die armer gesinne is (Sikhakhane 2008:25).

## 3. Die posisie van PanSAT

In Mei 2007 het PanSAT krities reageer teenoor voormalige model C-skole wat nie "universiteite se voorbeeld van veeltaligheid" wou volg nie (daar is onder meer goedkeurend verwys na die UP wat Pedi, US wat Xhosa en UKZN wat Zoeloe as kommunikasietale bevorder het) (Rademeyer 2007a:11). Die aantyging was dat sekere model C-skole inheemse tale belemmer het deur om nie die wyer implikasies van transformasie in ag neem nie en besig was om swart leerders te verplig om hulle eie tale ten gunste van Engels en Afrikaans as onderrigtale te laat vaar. Juis om hierdie rede het PanSAT die gebeure rondom EHS (kyk p. 75) met belangstelling dopgehou (Rademeyer 2007a:11).

Die voorsitter van FEDSAS (verteenwoordigend van ongeveer 800 skole dwarsoor die land, waarvan die meeste model C-skole was) se reaksie hierop was dat presies die teenoorgestelde die geval was. Die meeste swart ouers, en baie Afrikaanse ouers, het verkies om hulle kinders in Engels te laat onderrig omdat hulle dit as 'n internasionale taal beskou het waarby hulle kinders die meeste sou baat. Hy het bygevoeg hoe onbegryplik dit is dat baie ouers teen FEDSAS se aanbeveling nogtans verkies het om hulle Afrikaanssprekende kinders in Engels te laat onderrig – dieselfde het vir swart ouers gegeld (Blaine 2007c:4). Op sy beurt was die voorsitter van die Government Body Foundation, wat meer as 500 skole verteenwoordig het en waarvan ongeveer die helfte vroeëre model C-skole was, onbewus van enige skool wat die aanleer van inheemse tale aktief teengestaan het. Alles het afgehang van die aanvraag van ouers en leerders, en die beskikbaarheid van onderwysers vir 'n spesifieke

taal. Hy was bewus van ’n aantal skole wat gretig was om inheemse tale aan te bied, maar nie voldoende leerders of geskikte onderwysers daarvoor kon vind nie (Blaine 2007c:4).

In ’n hoofartikel het *Die Burger* vir PanSAT in die bresse getree met die stelling dat PanSAT korrek was om skole te maan tot groter erns oor veeltaligheid en ook deur die verwyt uit te spreek dat skole wat leerders nie met ten minste drie landstale toerus nie, hulle plig versuim. Juis daarom was die Wes-Kaap se onderwysbeleid om leerders vir ten minste drie skooljare aan ’n derde taal bloot te stel, die regte weg om te volg. Dit het die taal- en onderwyskundiges lank gekos om die onderwysowerhede so ver te kry om ondubbelsinnig te erken dat die internasionaal aanvaarde beginsel van moedertaalonderwys en “aanvullende veeltaligheid” ook vir Suid-Afrika die beste is (*Die Burger* 2007:18).

Wat *Die Burger* betref, het Afrikaanse skole en universiteite vir die nie-Engelssprekende bevolking die regte voorbeeld gestel omdat laasgenoemde nog aan “regressiewe veeltaligheid”, met ander woorde uitsluitlike beklemtoning van Engels – gely het (*Die Burger* 2007:18). Dit het ook gebeur in Xhosa- of Sotho-mediumskole wat hierdie tale as eerste tale aangebied het, maar ander vakke steeds in Engels onderrig het. PanSAT is egter gemaan om ook kapsie te maak wanneer skole en universiteite wat reeds MtO toegepas het verplig is om daarvan af te sien (*Die Burger* 2007:18).

In die loop van 2007 het PanSAT meer aanvallend begin optree teenoor provinsiale en plaaslike regerings se gebrek aan bevordering van inheemse tale, ten spyte van die Grondwet se eis dat dit wel moet gebeur. Volgens PanSAT se hoof uitvoerende bestuurder, Nkosi, was klaarblyklik slegs Afrikaners twaalf jaar na die demokratiese omwenteling vasbeslote om hulle taal te beskerm. In die algemeen het die organisasie bevind dat dit slegs Afrikaanssprekendes was wat klagtes gelê het wanneer hulle regte misken is, terwyl ander taalgroepe se regte daagliks sonder enige klagtes misken kon word. Dit was vir dié beampte beslis nie verkeerd van Afrikaners om klagtes te opper nie – hulle was bewus van hulle regte en PanSAT se hoop was dat sprekers van Afrika-tale dieselfde sou doen (Blaine 2007b:3). Om die regering en die privaatsektor voor die hof te daag sou groot koste meebring en daar is berekenings gemaak oor hoeveel

dit PanSAT sou kos om die grondwetlike besluit oor inheemse tale te laat realiseer. Nkosi wou meer projekbestuurders aanstel en meer voetsoldate kry om oor oortredings van Afrika-sprekers se regte binne plaaslike en provinsiale regerings te waak. In daardie stadium het PanSAT R43,6 miljoen uit die Departement Kuns en Kultuur se begroting ontvang. Intussen is die parlement versoek om tussenbeide te tree om PanSAT by te staan ten einde die gebruik en die beeld van Afrika-tale te bevorder. PanSAT het ook verslag gedoen oor die lae moraal en hoë omset van sy amptenare, en Nkosi moes erken dat sommige projekte vanweë hoë personeelomset laat vaar moes word (Blaine 2007b:3).

In Junie 2007 was PanSAT in sy tiende bestaansjaar. Die organisasie het weer beklemtoon dat dit nie die idee was om Engels of Afrikaans af te skaal nie, maar eerder om programme daar te stel om die inheemse Afrika-tale te rehabiliteer. So is woordeboeke vir Engels, Afrikaans, Zoeloe, Xhosa, Ndebele, Swati en Sepedi saamgestel. Vooruitgang is ook met 'n eentalige woordeboek in Tswana, en die hersiening van een in Sotho–Engels, gemaak. Deur spesiale projekte is ook twee koerante op die been gebring wat spesifiek ingestel was op Ndebele-sprekers (Helfrich 2007:8).

In Februarie 2008 het PanSAT aan 32 matrikulante UNESCO-borge ter waarde van R1 miljoen toegeken ter bevordering van minderheidstale. Die bedoeling was ook om taaldiversiteit en veeltalige onderwys aan te moedig ten einde nuwe lewe in Suid-Afrika se ryk kulturele erfenis te blaas. Dit het saamgeval met UNESCO se Internasionale Moedertaaldag-viering op 21 Februarie met die aansporing en uitdaging aan die wêreld se bykans 6 000 tale om hande te vat en sodoende te verseker dat minderheidstale nie deur die sogenaamde internasionale kommunikasietale bedreig word nie (*Express* 2008:19).

Aan die einde van 2010 het PanSAT se agerende uitvoerende amptenaar, Chris Swepu, daaraan herinner dat in Suid-Afrika ongeveer 25 tale daagliks deur meer as 44,8 miljoen mense gepraat is en dat byna 80% van die bevolking 'n Afrika-taal tuis gepraat het (Swepu 2010:15). Hy wou na aanleiding hiervan weet waarom die regering feitlik uitsluitlik in Engels te werk gegaan het. Waarom is Engels as dié taal in die kultureel diverse parlement beskou? Baie

senior politici het skynbaar hul neuse opgetrek vir Afrika-taal radiostasies omdat hulle nie as gesofistikeerd genoeg beskou is nie. Engelse stasies was geselsradio (*talk radio*), terwyl inheemse stasies net musiek gespeel het (*music radio*). Die gevolg hiervan was dat Engels al sterker as die taal van kommunikasie en handel figureer het. Engels het die simbool van intelligensie geword, as 'n taal wat beheer moes word om deel van die elite te kon wees. Swepu het geglo sosiale transformasie en koestering van Suid Afrika se ryk tale-tradisie kon slaag mits sigbare linguistiese winste vir die sprekers van die inheemse tale daaruit gestalte sou kry. Met ander woorde, afgesien daarvan dat hulle draers van kulturele erfenisse is, moes hierdie tale ook middele en geleenthede vir vooruitgang word. Hulle moes gesien word as modieus en geassosieer kon word met hoë status soos weerspieël in regeringswerk, parlementstaal en boeke in inheemse tale. (Swepu 2010:15).

## 4. Navorsing oor inheemse tale

Navorsing gedoen deur Oketch in 2008 het volgens Van der Rheede aangetoon dat inheemse tale van die grootste belang vir deelnemende, voortgesette en holistiese gemeenskapsontwikkeling was. Oketch het beweer taal figureer weens 'n tradisionele gebrek aan erkenning rakende die belangrike rol daarvan in sosiale verandering en nie prominent in ontwikkelingstrategieë nie. In Suid-Afrika het die Grondwet vereis dat die elf amptelike tale ewe belangrik geag word. Nie slegs is die wese van menslikheid die vermoë om kennis deur middel van taal te prosesseer en te ontsluit nie, maar taal bied geleenthede vir opvoedkundige, kulturele, en geestelike ontwikkeling. Terwyl die middelklas in staat was om hulle kinders na goeie Engelse skole te stuur, het inheemse tale die primêre medium gebly waarin en waardeur meeste mense hulle stories, ervarings, konsepte, gebruike, metafore en frustrasies tot uitdrukking kon bring. Van der Rheede het gemeen dat diverse en dinamiese inheemse tale 'n belangrike hulpbron vir arm gemeenskappe was, en dat daar belê moes word in verwante industrieë soos radio, televisie, advertensies, film, nuusblaaie, boeke, taalpraktisyns, drama, musiek, kreatiewe skryfwerk, toerisme en erfenis. Beleggings- en ontwikkelingsprogramme wat sou poog om kennis

vir ekonomiese wins te genereer, was noodsaaklik vir die verligting van armoede en het geleenthede gebied vir gemeenskapsgebaseerde ekonomiese bemagtiging (Van der Rheede 2008a:10).

Dr. Jon Orman van die Queen Mary-universiteit in Londen het in sy doktorale proefskrif, getiteld Language Policy and Nation-Building in Post-Apartheid South Africa, bevind dat: “Die agteruitgang en ondergang van die nege amptelike swart inheemse tale van Suid-Afrika is te wyte aan die ANC-regering wat geen ekonomiese waarde aan dié tale heg nie” (Malan 2010a:10). Orman se bevinding was dat diegene wat hierdie tale gebruik het min nut daarin gesien het en ontmoedig is omdat die regering skynbaar nie sosiaal of polities waarde daaraan geheg het nie. Volgens hom het taal en nasionale identiteit hand aan hand gegaan, en alhoewel die regering elf amptelike tale gepredik het, is tien daarvan afgeskeep. Afrika-tale is deur moedertaalsprekers verwerp en Engels- of Afrikaanssprekendes is ook nie aangemoedig om ’n Afrika-taal te bemeester nie omdat daar geen praktiese motivering daarvoor bestaan het nie. Orman het gevoel die regering slaan ook nie ag op die opsyskuif van Afrikaans nie, al word dit deur ’n groot gedeelte van die bevolking as eerste taal gebruik. Vir hom moes die taaldebatondersoek die groot verskeidenheid soorte Suid-Afrikaanse Engels wat gebesig is insluit (Malan 2010a:10).

Uit ’n opname deur die Suid-Afrikaanse Reklamenavorsingstigting (SAARF) het dit geblyk dat al meer swart mense “radioluistergenot vind op stasies wat in swart inheemse tale uitsaai. Stasies soos Ukhozi (Zoeloe en Sotho), Lesedi (Suid-Sotho) trek luisteraars in hoër LSM [Living Standards Measure]-klasse” (Mofokeng 2008:49). Die SAARF-verslag het getoon dat die lewenspeil in die land in geheel verbeter het, wat deels vir die radioveranderinge verantwoordelik was. Daar was meer gediversifiseerde Afrikatale-radiostasies, en selfs webwerwe het aangepas en meer inligting, soos byvoorbeeld ekonomiese aanwysers, in Afrika-tale aangebied. Dit het ook geblyk dat daar op taal en kulturele vlakke groter trots sigbaar begin word het:

> *Voorheen is daar van swart mense verwag om alles te verwerp wat nie ’n Westerse leefstyl weerspieël nie, insluitend taal. Om heeltyd Engels te praat was ’n teken van welvaart, maar nou vat*

*die begrip pos dat mense nie die een vir die ander hoef te verruil nie* (Mofokeng 2008:49).

Volgens die Uitgewersvereniging van Suid-Afrika (PASA) was die verkoop van boeke in Afrikaans in 2007 dubbel soveel as die gesamentlike totaal van die ander Afrika-tale. Afrikaners het iets positiefs gedoen oor hulle taal toe hulle in ’n magsposisie was, was professor Ngobeni se argument. Sy ontleding van waarom Afrikaans so suksesvol was, het gewentel om die feit dat Afrikaners nie slegs verseker het dat dit die amptelike taal word nie, maar ook die regstaal, die onderwystaal en die handelstaal. Oor die oorheersing van Engels was sy siening dat die fisiese geweld van die slagveld vir demokratiese bevryding opgevolg is deur die psigologiese geweld van die klaskamer – deur swart mense te onderrig in die taal van die veroweraar (Ngobeni 2009:3). Die Afrikaners het swart mense verplig om hulle taal aan te leer toe hulle in ’n magsposisie was, maar die swart mense wat nou die mag besit het, het toegelaat dat ’n kolonialistiese taal oorheers. By Venda Universiteit was die meeste studente Venda-sprekend, maar die onderrigmedium Engels. Die rede hiervoor was volgens Ngobeni dat Afrika-tale nie ontwikkel is as tale van politieke diskoers, handel en onderwys nie. Nou dat swart mense die politieke mag besit het, moes hulle dit aanwend om die Afrika-tale te ontwikkel sonder geweld teenoor ander tale. Gedurende die verkiesingsperiode is dié geleentheid verpas, want dit het in Engels gebeur en die politici het die land se meerderheid, wat nie die Engelse kommunikasie kon begryp nie, uitgesluit (Ngobeni 2009:3).

Meeste van die boeke in Afrika-tale was handboeke en die onderwysdepartement die grootste aankoper daarvan. Daar het dus ’n baie klein mark vir literêre boeke in Afrika-tale bestaan – meeste swart mense lees nie boeke in hulle eie tale nie. Meeste van die wat kan lees en skryf doen dit in Afrikaans of Engels. Ngobeni wou hê die regering moes aansporingsbonusse daar te stel om die tale te bevorder. Afrikaans het vooruit gegaan omdat die politieke wil daar was. Musiek, teater en letterkunde in Afrikaans het floreer. Vir Afrika-tale om erkenning te ontvang was dit noodsaaklik vir magshebbers om ’n gesamentlike poging aan te wend om hierdie tale te bevorder en seker te maak dat die meerderheid van die bevolking Afrika-tale kon lees en skryf (Ngobeni 2009:3).

In Augustus 2009 is berig dat skole dalk verplig kon word om al elf tale aan te bied en ook dat skoolhoofde in beheer gestel sou word van die finansies van beheerliggame, wat alles deel sou vorm van die voorgestelde veranderinge in die Suid-Afrikaanse Skolewet. Hierdie voorstelle is in Augustus 2009 deur die Departement van Onderwys vir openbare kommentaar gesirkuleer en het onder andere aangedui hoe skoolbeheerliggame moes verseker dat:

– Geen onbillike diskriminasie teen die amptelike tale voorkom nie.
– Bystand verleen word aan skoolhoofde en beheerliggame in die bestuur van skoolgelde, die verhoeding van finansiële wanadministrasie en wanbesteding.
– Buite-kurrikulêre aktiwiteite, soos byvoorbeeld party-politieke aktiwiteite, nie verderaan gedurende skoolure plaasvind nie.
– Beheerliggame nie gebruik mag maak van skooleiendom vir besigheidsdoeleindes nie, behalwe *bona fide* fondsinsameling soos 'n byvoorbeeld 'n snoepwinkel (Serrao 2009:5)

Kathy Callaghan van die Governors Alliance was bekommerd oor die bepaling dat skoolhoofde in beheer van finansies moes wees, want dit het gebots met die magte van beheerliggame soos uiteengesit in SASA (Serrao 2009:5).

## 5. Bevordering van inheemse tale

Onderwys is die sleutel tot bevryding uit armoede, was Mangosothu Buthelezi se standpunt met die bekendstelling van 'n nuwe Zoeloe–Engels woordeboek in Oktober 2010. Dit is uitgegee deur Oxford University Press (OUP) en was die eerste tweetalige OUP-publikasie in 40 jaar. Buthelezi het gewag gemaak van die feit dat swart Suid-Afrikaners gedurende die vryheidstryd opgeruk het onder die banier "Liberation now, education later" en hy was verstom oor die kortsigtigheid van dié strategie. Bevryding het wel erkenning vir die land se meertalige en multikulturele samelewing gebring, maar onderwysoogmerke is nie bereik nie en min leerders was gereed vir tersiêre onderwys. Baie onderwysers het gevind dat ten einde die leerplan toe te pas, hulle eers die woordeskat wat in die leerplan gebruik word moes onderrig. Die woordeboek wat bekendgestel is, was relevant en ingestel op die tydgenootlike geslag. Dit sou leerders se

selfvertroue verhoog en hulle bemagtig om hulle kommunikasievermoë te verbeter. Volgens die besturende direkteur van OUP, Lieze Kotze, was dit in ’n land met ’n taaldiversiteit van elf amptelike tale noodsaaklik vir leerders om toegang tot ander tale te verkry (Moreosele 2010:9).

’n Honneursstudent van Rhodes, Nompucuko Zakasa, het dit as ’n mite afgemaak dat Afrika-tale besig was om te sterf. Haar opinie was dat diversiteit en kreatiwiteit in die studie van, en in, Afrika-tale nodig was. Vir haar was die gebrek aan belangstelling in Afrika-tale ’n ontneming van groter wysheid en kennis. Haar ervaring was dat hoërskoolleerders niks van Afrika-tale wou weet nie omdat hulle dit as vervelig beskou het. Dit het ook op tersiêre vlak gegeld, want in baie akademiese inrigtings was Afrika-tale nie sigbaar of goed bemark nie. Nog ’n faktor was dat baie leerders Engelse onderrig op skool ontvang het en dit dan verder aan huis gepraat het. Dit was egter vir Zakaza totaal verkeerd om Engels as die enigste taal, ten koste van inheemse tale, te beskou. Afrika-tale moes aangemoedig en bevorder word as onderrigtale en as tale wat mense help om werk te kry (Mapi 2010:10).

Rhodes Universiteit het Xhosa vir eerstetaalsprekers in 2008 bekend gestel en daarna is veel gedoen om dié taal te bevorder. Getalle het voorgraads én nagraads gestyg. Op honneursvlak was daar ’n styging van tien studente in 2009 na 39 in 2010. Op meestersvlak het getalle toegeneem vanaf tien in 2009 na 21 in 2010 – meer as ’n 100% styging. Dosente het kursusse ontwerp wat belangstelling en passie onder die studente gewek het. Dit het kursusse oor vertaalstudies, taal en samelewing, ortografie en skryfkuns, tale en die media, asook taal en tegnologie ingesluit. Verder was die kursusse ingestel op ’n toegepaste benadering en markverwant gerig sodat studente kon besef dat studies in Afrika-tale nie inherent vervelig was nie. Daarbenewens het die Departement van Kuns en Kultuur beursfondse beskikbaar gestel van R7,5 miljoen (Mapi 2010:10).

Solank ’n taal moedertaalsprekers op alle sosio-ekonomiese vlakke het, as ’n eerstetaal tot graad 12 onderrig word, op tersiêre vlak vir graaddoeleindes doseer word en dit ’n taal is met gepubliseerde letterkunde, kon dit volgens taalspesialis Xilo Tshongolo nie sterf nie. Volgens hom het al die inheemse tale

in die land wel aan hierdie 'vereistes' voldoen, aangesien gemeenskappe wel nog hulle kulturele identiteit in hulle onderskeie tale gehandhaaf het en daar akademici was wat in Afrika-tale spesialiseer het. Die probleem rondom die versterking van die inheemse tale kon teruggevoer word na die toenemende houvas en oorwig van Engels, wat weer in verband gebring kon word met die diep spore en nadelige gevolge van kolonisasie en apartheid op die gees van swart mense (Tshongolo 2010:10). Die waarde van Engels kon egter nie onderskat word nie, aangesien meertaligheid vereis het dat Engels ingesluit word. Mens kon al die ander Suid-Afrikaanse tale praat, maar indien dit nie Engels ingesluit het nie, kon so 'n persoon (vreemd genoeg!) nie volgens Tshongolo as meertalig erken word nie. Meeste opgevoede moedertaalsprekers het hulle kinders na Engelse skole gestuur. Indien hulle dit nie kon bekostig nie was hulle eweneens uitgesproke dat hulle nie hulle kinders in die moedertale wou laat opvoed nie. Die belangrikste redes hiervoor was volgens Tshongolo die volgende:

– Ouers nie oor die korrekte inligting rakende die waarde van moedertale beskik nie en het aanvaar dat dit natuurlik is vir 'n Afrikataal-leerder om nie 'n A-simbool vir wiskunde en wetenskap te kan behaal nie.
– Die opvatting het geheers dat Afrikataal-skole uiteraard deel moes wees van die lae matriekslaagsyfer (Tshongolo 2010:10).

Afrika-tale kon wel tot die status van Engels ontwikkel word mits alle betrokke groepe dit gesteun en bevorder het. Daar was reeds woelinge hieroor aan die gang, soos die Xhosa-sprekers wat 'n *imbiza* in die Wes-Kaap gehou het om kwessies rakende die ontwikkeling van die taal in die provinsie te bespreek. In die Oos-Kaap sou 'n tweede Xhosa-konferensie in November 2010 gehou word. Afrikaans- en Xhosa-taalpraktisyns het in die Wes-Kaap ook die sogenaamde "XhosaAfrika" begin, wat die ontwikkeling van Xhosa met die hulp van Afrikaans as oogmerk gehad het. 'n Eerste taaltydskrif, *Ibutho* het ook in die Oos-Kaap verskyn, wat bewys het dat inheemse tale nie aan't uitsterf was nie, maar wel talle uitdagings die hoof moes bied (Tshongolo 2010:10).

# 7. DIE POSISIE VAN ENGELS

Reeds in 2006 is die beeldryke uitdrukking – die “luislang van eentaligheid”[16] – gehoor en is dringend gewaarsku hoe Engels teen Afrikaans veld wen (Sidego 2006:7). Vir sosiolinguis Jaap Steyn was daar ’n krisis aan dié opbou, veral weens globalisering en die kulturele, ekonomiese en politieke optrede van wit en swart magshebbers in die land. Dit het op baie terreine moeiliker geraak “vir Afrikaans om die honger van die verstand te versadig” (Steyn, 2006:10). Hy het dit as ’n krisis vir die taal beskou indien Afrikaanssprekendes al meer van hulle lewens in Engels sou lei. Dit was ook veral die verskraling van Afrikaans op tersiêre vlak wat bygedra het daartoe om die aansien en posisie van Engels te versterk (Steyn, 2006:10).

Taalvermenging in wit Afrikaanse huishoudings het binne vyf jaar bruin mense se vermenging verbygesteek en die mate waarin dit gebeur het, het gewissel van enkele Engelse woorde tot hele sinne. Engels was besig om die enigste voertaal in meeste werkplekke en byeenkomste te word. Volgens Steyn was taalkundiges nie gekant teen noodsaaklike leenwoorde uit Engels nie, maar teen die wyse waarop Afrikaans bedreig word deur die talle Engelse woorde wat Afrikaanssprekendes se taal begin deurspek. N.P. van Wyk Louw het toe hy verbonde was aan UK, altyd te kenne gegee dat dit vir hom ’n kwessie van eer was om kennis uit ander tale in suiwer Afrikaans voor te dra en indien nodig sy eie woorde te vorm. Daar was byvoorbeeld in kerke predikante wat gemeen het hulle preek beter deur gemengde taal te gebruik – vir Steyn was dit duidelik dat geloofsorganisasies, die media, onderwys en skrywers sou moes hande vat om Afrikaans te suiwer en staande te laat bly (Steyn 2014:7).

Die opinie van baie swart mense is goed verwoord in ’n hoofartikel in *City Press* (2006c:22), met die beredenering dat Suid-Afrika ’n gemeenskap was

16 “Die versmorende druk van die luislang van eentaligheid om die borskas” (Sidego 2006:7).

wat ’n oorgangsfase vanaf ontbering en verknegting tot suksesvolle bestaan binne ’n vry samelewing beleef het. Die vermoë om suksesvol in Engels te kommunikeer was om die brug tussen onderdrukking en nuwe geleenthede oor te steek, iets wat die ouers besef, die staat geweet en die ekonomie vereis het. Vir baie swart mense is heil in Engels gesien as paspoort tot die moderne lewe, wat bedrewenheid in Engels noodsaaklik gemaak het en een van die belangrike redes was waarom Engels vir leerders op alle vlakke as die vernaamste komponent in kurrikula beskou is. Veral ouers in die stede het geleenthede vir vinniger en versekerde sukses vir hulle kinders gesoek: “They choose to do so saddened, but willingly at the expense of their cherished mother tongue” (*City Press* 2006c:22). Vir baie ouers uit alle rasse- en kultuurgroepe was dit ’n kwessie van moedertaalsentiment teenoor die praktiese eise van ’n vinnig veranderende en dinamiese samelewing. Baie ouers het hulle kinders se opvoeding afgewend van moedertaal na Engels, en die groei van die swart middelklas het veral gepaard gegaan met die begeerte om kinders in Engels te laat opvoed (Govender 2006:6).

’n Ondersoek van die SAIRV wat gebaseer is op data van die 2011-sensus het getoon dat daar meer swart, bruin en Indiër Suid-Afrikaners was met Afrikaans as huistaal as wit sprekers (*The Citizen* 2013:9). Slegs 40% van die Afrikaanse huistaalsprekers was wit. Uit die 6,9 miljoen wat die taal tuis gepraat het, was 2,7 miljoen wit, met die res uit die ander rassegroepe. Engels was die huistaal van bykans vyf miljoen Suid-Afrikaners en van hulle was 1,6 miljoen (34%) wit. Bykans 1,2 miljoen swart Suid-Afrikaners het Engels as moedertaal aangedui, terwyl bruin mense en Indiërs onderskeidelik 950 000 en 1.1 miljoen uitgemaak het. Alhoewel Engels slegs die vierde mees gesproke huistaal was, is dit as onderwystaal in die land verkies. Zoeloe was die algemeenste taal in die land met 11,6 miljoen sprekers (*The Citizen* 2013:9). Afrikaanse taalgebruikers het van 4,9 miljoen in 1980 tot 6,8 miljoen toegeneem, en was die derde grootste taal in die land (Rademeyer 2014:6). Dit het geblyk dat oorwegend bruin mense Afrikaanssprekend geword het, sodat die toekoms van die taal in werklikheid al meer in hulle hande gelê het. Die skatting was dat daar teen 2025 ongeveer 5,1 miljoen bruin mense sou

wees van wie die meerderheid Afrikaanssprekend sou wees, terwyl wittes se getal tot 4 miljoen sou krimp (Prince 2013:10).

## 1. Die sterker aksentuering van Engelse taalindringing

Volgens Steyn (2006:10) het Engels veld gewen teen Afrikaans, maar net "kwaadwillige persone kan teen 2006 nog beweer Afrikaans of Afrikanerskap kan vir iemand 'n gevangenis wees". Hy het hierdie stelling gestaaf deur daarop te wys dat in die Afrikaanse letterkunde min dinge taboe is, en dat 'n Afrikaner "Christen of Boeddhis of Moslem of agnostikus, nuwe hervormer of mistikus of gereformeerde, VF+ of DA of HNP of ANC, of wat ook al kan wees" (Steyn 2006:10). Sy bekommernis was dat 'n krisis aan die opbou was weens globalisering en die kulturele, ekonomiese en politieke optrede van wit en swart magshebbers. "Dit het op baie terreine moeiliker geraak vir Afrikaans om die honger van die verstand te versadig" (Steyn 2006:10). Goeie gehalte dramas en dokumentêre programme was nie meer te sien nie en hy het dit as 'n krisis vir die taal voorsien indien Afrikaanssprekendes al meer van hulle lewe in Engels deurbring (Steyn 2006:10).

Die wyse waarop Afrikaanse skrywers soos André P. Brink en Antjie Krog nuwe lesers en groter afset gevind het deur hulle werke ook in Engels beskikbaar te stel, het die skrywer David Accrone (2006:6) laat suggereer dat Engels die nuwe Afrikaans geword het. Hier het hy Deon Meyer se spanningsromans wat in Engels en talle ander tale verskyn het as voorbeeld gebruik. Vir hom was dit ironies dat Engels, wat eers 'n taalvyand was, deur sulke vertalings nuwe lewe aan Afrikaans verleen het.

Die groter getal Engelse eerstetaalleerders by St. John's Kollege in Houghton het volgens 'n opname van Oktober 2006 die strewe van ouers vir hulle kinders weerspieël. Prof. Crain Soudien (direkteur van die Skool vir Opvoedkunde aan die UK) se waarneming hieroor was dat baie ouers besig was om hulle kinders se opvoeding vanaf moedertaal na Engels te verskuif. Hy het dit as kommerwekkend bestempel, maar dit het ooreengestem met die groei van die swart middelklas se oortuiging om hulle kinders in Engels te laat opvoed (Govender 2006b:6). Dit was logies dat leerders nie 'n inheemse Afrika-

taal as tweede taal sou wou neem indien hulle dit nie reeds in die laerskool geneem het nie, was Penny Vinjevold, KwaZulu-Natal se direkteur-generaal vir voortgesette onderwys en opleiding, se standpunt. Boonop was Afrikaans ook meer gewild as tweede taal. ’n RGN-verslag van 2008 het bevind dat die gebruik van Engels veral as ’n middel tot hoër opvoedkundige mobiliteit onder swart Afrikane en Indiërs beskou is. Dit het geblyk dat ras, inkomste en opvoeding die belangrike voorspellers in die keuse van skoolvakke was. Indiërs was meer geneig as wit mense om Engels as die taal van onderrig in die vroeë skoolfase te verkies. Die voorkeur vir Engels as onderrigtaal vanaf graad 4 en hoër was aan die toeneem, maar dit was interessant dat leerders se aandrang op Engels in graad 1 verminder het teenoor ’n voorkeur vir moedertaal (Kalmane 2008:17).

## 2. Power Engels die rede vir swart leerders se swak prestasie

Volgens minister Pandor was swak vermoëns in Engels die hooffaktor vir die swak matriekuitslae van 2009. Vroeër blootstelling aan die taal sou leerders beter voorberei vir die finale skooleindeksamen en die regeringsbeleid was dus om onderrig in leerders se moedertaal in graad 1 en graad 2 aan te moedig en Engels dan geleidelik vanaf graad 3 in te faseer (Govender 2010:4). Die bestaande situasie was dat matrikulante verplig is om Engels te neem al was dit nie hulle huistaal nie, wat hulle dan benadeel het teenoor leerders wat vanaf die staanspoor onderrig in Engels ontvang het. Dit is as ’n ernstige probleem beskou wat skoolresultate drasties beïnvloed het. Die ondersoekspan wat Pandor in 2009 aangestel het om die implementering van die Kurrikulumasseringsbeleidsverklaring (CAPS) in oënskou te neem, het sterk aanbeveel dat Engels vanaf 2011 as eerste bykomende taalvak vanaf graad 0 tot graad 3 ingefaseer moes word. Volgens haar het sommige leerders vir die eerste keer in graad 3 met Engelse onderrig kennis gemaak. In terme van hulle kognitiewe ontwikkeling was hulle in daardie stadium meer ontvanklik vir taalaanleer. Skole moes steeds MtO aanbied, maar hulle moes aangemoedig word om leerders ook meer in Engels te onderrig. Sy het gemeen dit sou baie moeilik wees om nog ’n taal soos byvoorbeeld Zoeloe by te haal. Die probleem

was ook dat Zoeloe nie op universiteitsvlak as medium van onderrig gebruik is nie. Al wat dus oorgebly het, was om die onderrig van Engels te verbeter (Govender 2010:4).

Swak matriekuitslae, veral in wiskunde, het getoon dat daar ’n verbintenis tussen taal- en wiskunde-vaardigheid bestaan en dat leerders beter in hierdie vakke in hulle moedertaal vaar. Navorsing het getoon hoe taalontwikkeling en -gebruik in Suid-Afrika ’n oneweredige bevoordeling vir Engels en dan Afrikaans inhou (Sibalukhulu 2010:14). Die voormalige model C-skole waar Engels en Afrikaans die belangrikste medium van onderrig was, het steeds ’n voordeel gehad bo die plattelandse en township-skole met hoofsaaklik swart leerders en onderwysers wat Afrika-tale as medium van kommunikasie gebruik het.

Diegene wat bevoorreg was om hierdie vroeëre model C-skole te kon bywoon het die grootste persentasie uitgemaak van diegene wat gekwalifiseer het vir hoër onderwys en opleiding, terwyl die groot meerderheid swart leerders steeds afgeskeep is. Teen die tyd wat leerders matriek bereik het, was hulle veronderstel om Engels te kon praat en op intelligente wyse met vrae en probleme om te gaan. Baie swart leerders was egter nie hiertoe in staat nie. Die belangrikste stap was om ’n behoorlike grondslag te verskaf en die antwoord het daarin gelê dat bedrewenheid in Engels vroeg reeds aangeleer moes word. Die besef het deurgebreek dat dit noodsaaklik geword het om Engelse geletterdheid onder swart leerders dringend te verbeter. Blote sentimentaliteit om ’n Afrika-taal te gebruik moes opsy geskuif word totdat daardie tale ten volle ontwikkel het (Sibalukhulu 2010:14).

## 3. Engels: ’n Instrument vir ruimtelike en sosiale mobiliteit

In ’n insiggewende artikel in die *Cape Times* onder die opskrif “When language and culture converge” het Dyers (2010:13) die aard en wyse van taalaanpassing treffend geïllustreer aan die hand van die wyse waarop Xhosa-leerders hulle taalvaardighede by ’n bruin skool aangepas het. Navorsing by Wesbank, een van die nuwer woonbuurtes in Kaapstad, het getoon dat voortdurende migrasie na die stede uit landelike gebiede groot veranderinge in die taalpraktyke van

jongmense meegebring het namate hulle in nuwe taal- en kultuur-omgewings moes aanpas. Wesbank het in 1999 as ’n laekostewoonbuurt ontstaan waar groepe wat vroeër deur wetgewing verplig was om apart te woon, nou kon saamwoon. Uit ’n gemeenskap van ongeveer 29 000 bewoners was 73% van bruin afkoms en hoofsaaklik Afrikaanssprekend, 25% Xhosa en 2% wit, Asiër of mense uit die Kongo, Nigerië en Somalië. Die werkloosheidsyfer in die gebied was hoër as 60%. Eintlik was almal migrante en die wyse waarop bewoners binne hierdie taalverskeidenheid funksioneer het, is deur linguiste as transkultureel en transidiomaties beskryf (Dyers 2010:13). Hierdie begrippe dui op die voortdurende prosesse van aanpas, oorneem en vermenging van tale en die ontstaan van nuwe uitdrukkingswyses. Veeltaligheid behels ook mense se taalaanpassing met betrekking tot dit wat hulle omgewing toelaat. Namate daar in gebiede in Kaapstad onderskeidende taalprofiele ontwikkel het, was daar vir die migrante mettertyd uiteenlopende gevolge wat bemagtiging en ontmagtiging in taalgebruik betref het. Ouer bewoners kon getuig van die uitdagings waarvoor hulle te staan gekom het rakende beheer en die handhawing van tradisionele waardes. Hulle het vervreemd gevoel in die nuwe omgewing en het steeds die landelike gebiede waarvandaan hulle gekom het as ’n hartland geïdealiseer. Selfs die jong respondente in hierdie navorsingsprojek het nie ’n verbintenis met hulle stedelike township getoon nie; hulle was steeds bewus van hulle migrasie uit die Oos-Kaap en die spesifieke stat waarvandaan hulle afkomstig was. Families het van tyd tot tyd soontoe teruggekeer, wat weer hulle Xhosa-bande versterk het. Vir hierdie families was die landelike Xhosa ’n suiwerder, meer ware weergawe van die taal as die oppervlakkige stedelike weergawe (Dyers 2010:13).

Desondanks was die eienskappe van plattelandse Xhosa besig om vinnig te verander, en oud en jong inwoners is deur die stedelike sleng of groepstaal van *amajoin*[17] beïnvloed. Sodra die plattelandse jonges in die stedelike gebiede opgedaag het, het hulle voorkeur vir die stedelike taalvariëteit, waarmee hulle

17 Jong stedelikes wat die platteland besoek het. Plattelandse bewoners het hierdie *amajoin* met agting beskou.

reeds kennis gemaak het, begin toon sodat hulle nie as *ibharu*[18] bestempel sou word nie (Dyers 2010:13).

In 2010 was een derde van Hoërskool Wesbank se leerders Xhosa-moedertaalsprekers, en meeste het Xhosa as eerste taal, Engels as tweede taal en Afrikaans as derde taal gebruik. Die spreektaal van hierdie leerders het toenemend van kodevermenging met Afrikaans en Engels getuig, byvoorbeeld: *Ek sebafobethu! ... Molweni ni alright?* (Hallo ouens, hoe gaan dit, is julle *okay*?), of *Ku grand akhoneks* (Goed, geen probleem) (Dyers 2010:13). Dit is Flaaitaal (teenoor Tsotsitaal) genoem, met ander woorde die taal van die jong stedelike windmakeriges.

ʼn Meer wetenskaplike benadering sou dit eerder as ʼn sogenaamde transtaal bestempel, aangesien dit sterk getuig van leenwoorde en taalvermenging, iets wat tipies van transidiomatiese en transkulturele praktyke is. Onder graad 8-leerders was daar tog ʼn persoonlike identifisering met Xhosa te bespeur soos blyk uit die volgende getuienis:

> *IsiXhosa sabulelike kubantubama Xhosa ngo xasisenza amasiko siye sithethe isiXhosa sethu esisifumana emabeleni oomambethu, xasithe tha ezilwimi ziminzi abazali bethu abakhulu abasiva. / Xhosa is belangrik vir die Xhosa-mense omdat ons Xhosa van die borste van ons moeders kry. Wanneer ons al hierdie baie tale praat, hoor die oueres ons nie* (Dyers 2010:13).

Blyke van hoe die bestaansomgewing taalkennis verryk of verarm het na vore gekom tydens Dyers se onderhoude met migrante. So was ‘L’ byvoorbeeld ʼn leerder in graad 10 wat in 2005 na die Wes-Kaap gegaan het. ‘L’ het vertel dat hy Xhosa in sy drome en wanneer hy met homself praat gebruik het. Xhosa was oorheersend in die huis, maar hy het gemaklik daarmee gevoel om Engels en Tsotsitaal (gemeng met bietjie Afrikaans) met sy Xhosa-vriende en met bruin mense te praat. Hy mag geen Afrikaans voor sy ma gepraat het nie omdat sy nie van die taal gehou het nie. Xhosa was die oorheersende taal in sy kerk,

18 Dit wil sê onbeskaafd, vanuit Afrikaanse “barbaar”.

Afrikaans en Engels is gebruik om die nie-Xhosa-sprekende gemeentelede te akkommodeer en met sy meisie het hy Xhosa gepraat (Dyers 2010:13).

'A' was ook in graad 10 en het in 2003 in die Wes-Kaap aangekom. Beide haar ouers het hoërskool voltooi en haar het ook as veiligheidswag gewerk. Sy was Xhosa-sprekend, maar met haar familie van agt het hulle Engels, Afrikaans en Xhosa gemeng. Haar pa het meestal Afrikaans gepraat. In die winkels het sy Engels gepraat, asook wanneer sy by haar bruin vriende was (waar Afrikaans ook ingesluip het), terwyl Engels oorheersend in die kerk wat sy bywoon gebruik is. Dit wou dus voorkom dat die spesifieke stedelike omgewing tot 'n ineengevlegte veeltaligheid kon lei waarbinne taalbeheersing na gelang van bepaalde aktiwiteite en kontekste geskied het. Daar is wel bevind dat nie almal ewe goed was in die tale wat hulle gebruik het nie. 'n Tiener kon stedelike sleng aanleer van sy eweknieë, maar is dalk nie toegelaat om in dieselfde taal met ouer familielede te kommunikeer nie (Dyers 2010:13).

Dit het geblyk dat daar in Wesbank oor die algemeen 'n positiewe houding by swart gemeenskappe teenoor Engels geheers het. Die volgende redes is hiervoor aangevoer:

– Weens die baie tale in Suid-Afrika het Engels dit moontlik gemaak om met ander te kommunikeer, te verstaan en verstaan te word.

– Engelse was belangrik om werk te vind.

– Dié taal het hierdie sprekers eerder ryk as arm laat voel.

– Engels is veral beskou as 'n middel tot ruimtelike en sosiale mobiliteit om swart mense uit die armoede townships te bevry (Dyers 2010:13).

Samevattend het Dyers (2010:13) getoon dat taalverskuiwing veroorsaak word deur ekonomiese faktore en sosiale veranderinge, en dat die voortdurende migrasie van platteland na stad die houdings teenoor en patrone van taalgebruik beïnvloed het.

# 8. VERWIKKELINGE MET 'N IMPAK OP MTO, VERAL VIR AFRIKAANS

## 1. Die Asmal-kommissie: Ondersoek na die Grondwet se "Hoofstuk 9-instellings"

Elf van die twaalf Afrikaanse organisasies[19] wat aan die begin van 2007 voor 'n parlementêre *ad hoc* komitee onder voorsitterskap van oud-minister Kader Asmal menings kon lug, was klaarblyklik tevrede met staatsinstellings soos PanSAT en ander se werkverrigting. Asmal is aangestel om ondersoek in te stel na die sogenaamde Hoofstuk 9-instellings wat volgens die Grondwet die land se demokrasie moes beskerm. Hierdie instellings was die MRK, die KGT, die Openbare Beskermer, die Kommissie vir Geslagsgelykheid, die ouditeur-generaal en die Onafhanklike Verkiesingskomitee (OVK).

Elf Afrikaanse organisasies, waaronder die ATKV, Afrikanerbond (AB), Dames-Aktueel, FAK, Rapportryers en die Akademie, het geen openlike kritiek in hulle voorleggings oor die werking van die staatsinstellings uitgespreek nie. Daar is gemeen dat die instellings 'n belangrike funksie vervul om die letter en gees van die sosiale kontrak van 1990-1996 te eerbiedig. Al elf organisasies het egter gewaarsku dat indien hierdie instellings verwaarloos sou word, dit ernstige gevolge vir die toekoms van demokrasie en nasiebou in Suid-Afrika sou inhou.

AfriForum, twaalfde van die elf, het egter skerp kritiek op hierdie instellings uitgespreek en gemeen hulle tree nie onafhanklik genoeg op nie. Volgens AfriForum was sommiges "oormatig geneig tot die agendas van die regeringsparty" en daar was veral kritiek oor die MRK se versuim om plaasmoorde te ondersoek. Wat

19 Slegs AfriForum het bedenkings uitgespreek.

ook gehinder het, was PanSAT se tekort aan geld, en die Openbare Beskermer wat beskou is as te na aan die regering (Du Toit 2007:2).

Volgens PanSAT se eie getuienis voor die Asmal-kommissie het staatsdepartemente dié instelling geminag, met die gevolg dat die uitvoering van kernfunksies bemoeilik is, en die belangrikheid van MtO nie genoegsaam by ouers ingeskerp kon word nie. PanSAT het beweer dat daar genoegsame was bewyse dat swart tale minder deur hulle gebruikers gepraat is, maar dat noukeurige empiriese bewyse daarvoor nog ontbreek het. Dit was klaarblyklik ook ’n stryd om staatsdepartemente sover te kry om te verseker dat alle tale gelyk behandel is (Du Toit 2007:2).

In sy getuienis het Koos van der Merwe, parlementslid van die IFP, onomwonde beweer dat PanSAT ’n mislukte liggaam was en magteloos was om te keer dat Suid-Afrika ’n “eenheidstaalstaat” word: “Julle het geen invloed op taalverskeidenheid in hierdie land nie. Oral waar ’n mens gaan, is alles Engels, selfs in hierdie parlement is daar nie ’n enkele kennisgewing in ’n taal behalwe Engels nie” (Du Toit 2007:2). Daar is onthul dat PanSAT in sy tienjarige bestaan reeds sowat 400 klagtes ontvang het, waarvan die meeste oor staatsdepartemente gehandel het en waarvan die meeste deur Afrikaanssprekendes voorgelê is (Du Toit 2007:2).

Die Asmal-komitee is wyd verwelkom, maar vir die F.W. de Klerk-stigting het daar kommer geheers by diegene wat die land se multikulturele en veeltalige aard gekoester het (Steward 2007:13). Hierdie komitee het swakhede en dupliserings uitgewys en sinvolle voorstelle aan die hand gedoen oor hoe die betrokke instellings soos onder andere PanSAT doeltreffender omskep kon word. Die voorstelle het vir PanSAT groter onafhanklikheid in die vooruitsig gestel deur die verwydering van ministers se mag en inmenging in die aanstelling van komiteelede. Dit het ook neergekom op ’n belangriker rol vir die Nasionale Vergadering in sy toesig oor die Hoofstuk 9-instellings. Die belangrikste, maar vir baie ook die mees kwellende, aanbeveling was egter dat die instellings moes saamsmelt om ’n “super-menseregtekommissie” by name die Kommissie vir Menseregte en Gelykheid daar te stel (Steward 2007:13).

Vir die F.W. de Klerk-stigting was die kommer daarin geleë dat die Asmal-kommissie se voorstelle vir die inlywing van die KGT en PanSAT by die superkommissie tot die verdere verswakking van die amptelike tale en die multikulturele karakter van die land sou lei. Die Asmal-komitee het ook die totstandkoming van spesiale kommissarisse met betrekking tot die jeug en geslagskwessies aanbeveel, maar daar is nie voorsiening vir taal- en kulturele gemeenskappe gemaak nie. Die F.W. de Klerk-stigting het gemeen die komitee se aanbeveling vir die algehele transformasie van die gemeenskap moes sterker bevraagteken word, maar volgens die Asmal-komitee het sy bevindinge "die regering se vasberadenheid om hierdie transformasie te bereik" weerspieël (Steward 2007:13). Die vraag was egter of dit van die sogenaamde onafhanklike organisasies verwag sou word om na die regering se pype te dans. Was die komitee se sienings meer 'n weerspieëling van die verwagtinge van die ANC se sogenaamde Nasionale Demokratiese Revolusie (NDR) as van die bedoelings van die Grondwet? Die bevordering van gelykheid was volgens Steward, uitvoerende direkteur van die De Klerk-Stigting van kardinale belang, maar ook nie die enigste beginsel nie. Dit behoort nie belangriker geag te word as die reg op menswaardigheid waarmee taalkundige en kulturele regte nou verweef was nie. Hy het gewonder of primêre menseregte volgens die siening van die NDR beskerm sou word. Suid-Afrika is 'n veeltalige, multikulturele en multigodsdienstige land en daar is wêreldwyd gesien dat heterogene gemeenskappe onstabieler as homogene gemeenskappe was, veral waar taal, ras, kultuur en godsdiens die sleutel tot in- of uitsluiting was: "Die probleem met die KGT en PanSAT was nie dat hulle oorbodig is nie, maar dat hulle nooit toegelaat is om die sleutelrolle wat hulle in ons intense diverse gemeenskappe kon vervul, te speel nie" (Steward 2007:13).

## 2. Die soeke na 'n naatlose en nie-rassige Afrikaanse gemeenskap en die totstandkoming van die ATR

Daar moes 'n "naatlose en nie-rassige Afrikaanssprekende gemeenskap geskep word … 'n nuwe Afrikaanse entiteit wat toegewyd is aan onvoorwaardelike nasiebou" en wie se ondersteuners se optrede en oortuigings nie op "behoudende en rassistiese waardes" gegrond is nie (Smit 2006b:17).

Vanaf 2006 het oproepe veral begin opklink dat wit Afrikaanssprekendes, wat steeds die mees bemagtigde deel van die gemeenskap gevorm het, harder moes werk om nader aan die ideaal van groter eenheid van alle Afrikaanssprekendes te beweeg. *Rapport*-redakteur Tim du Plessis het daaraan herinner dat dit immers reeds in 2005 begin lyk het asof die Afrikaanse gemeenskap in die breedste sin van die woord hegter begin raak en begin besef het dat die voortbestaan van Afrikaans nie in die howe of in die politiek beslis sou word nie, "maar in die huise, die harte en die koppe van almal wat vandag Afrikaans is en so wil bly" (Du Plessis 2006:3). Die wekroep wat vanaf hierdie stadium af gehoor is en al dringender sou word, was om groter koördinasie tussen alle Afrikaanse organisasies en woordvoerders te bewerkstellig. Tot in daardie stadium het gesprekke met die regering niks meer as "gesindheidsverklarings" opgelewer nie, en daar was eenstemmigheid dat Afrikaans kennelik aan 'n "stelselmatige marginalisering in die openbare lewe, die onderwys en die universiteitswese onderwerp word" (Du Toit 2006:10). Hierdie marginalisering het vir Du Plessis ook te doen gehad met die aanname van die meerderwaardigheid van Engels bo die inheemse tale en die regering se apatie om die inheemse tale uit te bou. Ook wat die FAK betref, het die beleid van regstellende aksie vir Afrikaans "dringende nasionale heroorweging vereis" (Du Toit 2006:10).

Die debat oor die status en behoud van Afrikaans het in 2006 inderdaad een van die veelbesproke kwessies in Afrikaanse dagblaaie geword. Daar is onder andere deur Christo van der Rheede (SBA) gepleit dat die taalkwessie van sy verstrikte verlede ontslae moes raak en 'n "vars laag verf" moes kry sodat 'n "nuwe kunswerk" geskep kon word (Van der Rheede 2006:13). Vanuit SBA-geledere is beweer vegters vir Afrikaans het twee keuses: verf of vernis die taal (wat nie veel verskil sou maak nie), of begin 'n nuwe "bemagtigingsproses wat naas die ander inheemse tale 'n belangrike rol kan vervul om maatskaplik-ekonomiese opheffing en inskakeling te bewerkstellig" (Van der Rheede 2006:13). Afrikaanssprekendes is oor kleur- en godsdiensgrense aangemoedig om "'n taalkwas [te] kry om na hartelus te skilder oor dit wat binne 'n bepaalde konteks aan hom of haar bestaansbetekenis gee" (Van der Rheede 2006:13). Almal se bydraes moes gekonsolideer word, hoe gering ook al sodat die taal as

katalisator benut kon word om Suid-Afrika se demokrasie optimaal te ontwikkel en te verhinder dat "ons geliefde land op die glybaan van 'Afrikrasie' beland" (Van der Rheede 2006:13). Dit sou egter nodig wees om ontslae te raak van die "rommel en stof wat deur dekades opgegaar is" (Van der Rheede 2006:13).

Nog een van die eerste pleidooie vir inklusiewe taalaksie vir Afrikaans, en veral vir dialoog tussen wit en bruin, is in Februarie 2006 deur die bruin skrywer H. Jeffreys in sy toespraak tydens die Combrinck-gedenklesing op Stellenbosch geopper. Hy het daarop gewys dat daar min sinvolle gesprekke tussen dié twee grootste dele van die Afrikaanse taalgemeenskap plaasgevind het. Volgens Jeffreys het Afrikaners in werklikheid die bitterheid onder swart mense oor die rol van Afrikaans as taal van die apartheidsonderdrukker onderskat, en was daar ook nie juis veel rede om te glo dat die regering in Afrikaans sou belê nie. Bruin mense moes egter ook hand in eie boesem steek oor waarom hulle passiewe toeskouers gebly het.

Jeffreys het verder verwys na Van der Rheede se standpunt dat die antwoord hiervoor gelê het in die verdeelde verlede en die onvermoë van beide kante om "mekaar te vind as genote in die Afrikaanse stryd" (Jeffreys 2006:15). Juis daarom het dialoog tussen die Afrikaanse taalgemeenskappe na 'n al dringender noodsaaklikheid gelyk. Hy het verwys na Neville Alexander (saam met Schlemmer en Giliomee) se boek *Kruispad: Die toekoms van Afrikaans as openbare taal*, waarin geargumenteer word dat die Afrikaanse taaldebat sou baat indien dit deel van 'n groter debat oor "meertaligheid en die ontwikkeling van ander inheemse tale" word. Hieroor kon daar by die agtergeblewe dele van die Afrikaanse taalgemeenskap begin waar die grondslag gelê kon word "vir dinamiese en inklusiewe taalaksie – vir Afrikaans en vir die land" (Jeffreys 2006:15).

Jeffreys het later teruggekom op sy standpunt deur op te merk dat eksklusiwiteit "reeds 'n hoog genoeg prys van Afrikaans geëis het" waarvan die grootste waarskynlik die diepgewortelde verdeeldheid tussen bruin en wit taalsprekers was (Jeffreys 2006:10). Vir Jeffreys (2006:10) was die tyd "oorryp om Afrikaans finaal te bevry van sy benoudheid en dit tot sy reg te laat kom

in die gees van inklusiwiteit wat die Grondwet van ons eis, en die ruimte wat dit daarvoor waarborg".

## 3. Die politieke bekleedsel van Afrikaans: Bruin Afrikaanse stemme se eise vir taalgeregtigheid

Die rede waarom daar nie sinvolle gesprekke tussen die wit en bruin Afrikaanssprekende groepe plaasgevind het nie, is deur prof. Ampie Coetzee toegeskryf aan die verskil in houding teenoor Afrikaans. Vir wit Afrikaners was meer as 'n taal – "dis 'n vertoning van identiteit" (Coetzee 2006:23) wat ook tot Afrikanernasionalisme gelei het, maar wat teen 2006 aan die taan was. Vir die bruin sprekers was Afrikaans net 'n taalmedium en die enigste simboliese waarde daarvan was "dat dit 'n taal van armoede is" (Coetzee 2006:23). Stedelike bruin mense het meestal Engels gepraat en was nie besorgd oor Afrikaans as huistaal nie. Die konsep en praktyk van meertaligheid was wel geldig, maar Coetzee het gewonder waarom die Afrikaanssprekende ook moes stry vir meertaligheid: "Die waarheid van taal het Engels geword" (Coetzee 2006:23).

Pessimisme oor die moontlikheid van nouer samewerking tussen wit en bruin is in April 2006 tydens 'n oop gesprek by die KKNK deur Van der Rheede uitgespreek. Hy het laat blyk dat dit waarskynlik 'n doodgebore ideaal was dat bruin en wit Afrikaanssprekendes vir die taal verenig sou word. Hierdie groepe het nie 'n gemeenskaplike standpunt oor die taal gehuldig nie, en alhoewel hyself in die bestaan van slegs een Afrikaanssprekende gemeenskap geglo het, het daar weens historiese redes twee gemeenskappe – in afsonderlike leefwêrelde – ontstaan. Wat hom betref was die idee van taalmobilisering onbereikbaar omdat meer as 300 jaar van onreg en paternalisme steeds merkbaar was en bruin Afrikaners steeds met sekere sosiale kwessies, wat hulle taalgenote nie ervaar het nie, moes worstel. Hy het onder andere verwys na die vurige US-taaldebat om Afrikaans as dominante onderrigstaal te hou en het gemeen baie bruin Afrikaanssprekendes en anderstaliges sou dit beskou dit as "'n poging om te kompenseer vir die verlies aan politieke mag" (Smit 2006b:17).

Vir die meerderheid van die bruin werkersklas was Afrikaans "bloot 'n leef- en transito-taal. Hulle praat Afrikaans by die huis, maar laat hul kinders in Engels

leer en taalarmoede neem toe in hierdie gemeenskappe weens die gebrek aan gehalte moedertaalonderrig en hulpbronne" (Smit 2006b:17). Bruin sprekers sou ekonomies bemagtig moes word – voordat Afrikaans nie ekonomiese voordele vir hulle ingehou het nie, sou hulle nie dieselfde passie vir Afrikaans koester nie.

Daar kon nie meer oor die Afrikaner se geskiedenis gepraat word sonder om die deurslaggewende gebeure van 16 Junie 1976 te verreken nie, was prof. Hein Willemse (UP) se standpunt. Elke viering van dié dag "bevestig die ambivalente posisie van Afrikaans in ons geskiedenis" (Willemse 2006:16). Hy het vertel hoe daar op daardie dag plakkate rondgeswaai is met opskrifte soos: "*Afrikaans is not a good subject for us*" en "*The Black Nation is not a place for impurities. Afrikaans stinks.*" Willemse het gemeen dat denkende Afrikaanssprekendes nie oor die plek en voortgesette rol van die taal besin het nie, en daar sin gemaak moes word van die "skande wat soos 'n mantel om Afrikaans hang" (Willemse 2006:16). In die noorde is Afrikaans volgens hom gebrandmerk as taal van die verdrukker, maar in die suide kon Afrikaans nooit die taal van die verdrukker vir bruin mense wees nie omdat hulle die verdruktes was en Afrikaans nog steeds hulle taal was. Vir sommige bruin en swart Afrikaanssprekendes was die oplossing maklik, en veral die opkomende middelklas was "op soek na nuwe ekonomiese statussimbole, het met verdrag verengels en die politieke skandvlek wat Afrikaans gedra het, het vinnig bygedra tot hul taalvervreemding. Hulle het Engels geword" (Willemse 2006:16). Om bloot afstand van die taal te doen was egter 'n te maklike opsie:

> *Dit was 'n opsie wat die apartheidsheerser se definisie van ons wêreld aanvaar het, van Afrikaans as 'n "witmanstaal". Deel van ons "nuut dink" oor Afrikaans moes 'n onderskeid maak tussen wat taal as kommunikasiemiddel is én hoe daardie kommunikasiemiddel as simbool gebruik (en misbruik) word. Daardie "nuut dink" oor Afrikaans moes dit moontlik maak om die verstoke geskiedenis van Afrikaans te ontrafel en miljoene Afrikaanssprekendes se volwaardige plek op te eis* (Willemse 2006:16).

Dit was nie meer nodig om skaam te wees om Afrikaans te wees nie, want bruin mense het Afrikaans vir hulself bevry deur die "versetpolitiek van die Wes-Kaap in 1980, die anti-apartheidsveldtogte en die optogte van die United Democratic Front" (Willemse 2006:16).

Hoe Afrikaans verder bevry kon word, is aangespreek en ontleed in ’n dokumentêre rolprent oor Afrikaans – "Taal van Konflik, Hartstaal" – wat op 7 September 2006 op SABC 2 gebeeldsaai is. Die Soweto-opstand was die vertrekpunt van die rolprent en na maande se gesprekvoering met uiteenlopende groepe moedertaalsprekers het dit die film se navorser, Amanda Botha, opgeval dat

> *Afrikaans die hartstaal van so baie is, maar dat hulle dit juis oor die politieke bagasie van die verlede minder entoesiasties wil opeis. Van Soweto tot op die Kaapse Vlakte, van Stellenbosch tot in Pretoria is dit so dat in al die verteenwoordigende gemeenskappe erns gemaak wil word [sic] om die voortbestaan van Afrikaans op alle vlakke van primêre tot tersiêre vlak te bevorder* (Botha 2006:11).

Maar volgens haar sou wit sprekers versigtig moes optree, veral in die lig van die onderdrukkingsgeskiedenis van Afrikaans. Sy het al meer die indruk gekry dat ’n

> *soort waarheid- en versoeningsforum nodig is om dinge in die reine te bring wat of selektief vergeet is, of nie in die historiese konteks van die gevoelsbelewenis van bruin en swart moedertaalsprekers deur wit sprekers in aanmerking geneem word nie* (Botha 2006:11).

Haar uitleg en standpunt was dat Afrikaans na 1910 gekaap is om veral vanaf 1948 eksklusief aan die Afrikaner "eienaarskap" daarvan te gee. Apartheid het groot skade berokken en die taal verneder tot taal van die verdrukker, selfs taal van die *amaburru*. Eerstens sou erken moes word dat Afrikaans aan al sy sprekers behoort en dat dit dwaasheid sou wees om te dink dat "slegs wit Afrikaners ’n soort outeursreg het om Afrikaans se toekoms te verseker" (Botha 2006:11). Afrikaans moes weer inklusief word en daar moes besin word oor die houding van wit sprekers teenoor bruines. Daar was nog diep wonde en die hernieude

bakleiery vir die taal deur wit Afrikaanssprekendes het opnuut die agterdog gesaai dat dit 'n laaste bastion vir kwynende Afrikanermag is. Tydens die apartheidsjare was dit die magstaal waardeur paswette toegepas is, die polisie opgetree het en die howe funksioneer het; dit was die taal van die amptenary wat die apartheidsbeleid uitgevoer het en waarin bruin stemreg afgeskaf is; die taal waardeur die Groepsgebiede-, Ontug- en Rasseklassifikasiewettte geformuleer en in werking gestel is (Botha 2006:11).

Wat Botha betref moes die geskiedenis van Afrikaans herdefinieer word, en die bydraes van almal wat tot die vorming van die taal bygedra het erken moes word. Die Taalmonument in Paarl was wel indrukwekkend, maar die vraag was waarom dit juis daar opgerig is en hoe die diskriminasie teen bruin Afrikaanssprekendes en skrywers, wat tydens die openingsfees geïgnoreer en uitgesluit is, hanteer sou word. Daar sou erkenning moes kom vir die wit en bruin Afrikaanse andersdenkendes wat protes teen apartheid aangeteken het. Botha gee 'n treffende voëlvlug van individue en instansies wat wel bevrydend oor Afrikaans gedink het en die taal van sy politieke bekleedsel probeer bevry het. So bring sy ter sprake

> *liberale Afrikaanse skrywers, die rol van die Afrikaanse teater; akademici; kerklui, veral die eertydse NG Sendingkerk (hier is apartheid in Afrikaans tot kettery verklaar) en die NG Kerk in Afrika (stemme soos die van Beyers Naudé en Nico Smit); die rol van verskeie kommissies wie se bevinding deur die regering afgemaak is (onthou iemand soos prof. Erika Theron, wat in 1975 'n pleidooi gelewer het vir die afskaffing van "onmenswaardige wette"); liedjieskrywers en musikante; kunstenaars wat hulle skilderdoeke gebruik het om die verwonding van die landskap deur geweld te toon; filosowe wat gesprekke op verskeie vlakke geïnisieer het; sakemanne (dink aan instellings soos die Stedelike Stigting en dr. Anton Rupert se oorgrensparke); en riskante handelings soos die stigting van die Vrye Weekblad* (Botha 2006:11).

Sy noem ook Afrikaanssprekendes se

> *gesprekke met die ANC en ander bevrydingsorganisasies in ballingskap, van dr. Danie Craven tot by die skrywersbyeenkomste in Dakar en by die Victoria-valle. In die Afrikaner-paternalisme, met die Broederbond as dinkskrum, is grensverskuiwende inisiatiewe van vroue in organisasies soos Kontak en die Kaapse Vroueklub nie erken nie. Dit is organisasies wat in Afrikaans deur grense gebreek het, terwyl die noodtoestand in hul land afgekondig is en die orde militêr gehandhaaf moes word* (Botha 2006:11).

Geweld sou ook aangespreek moes word, veral onder wit heersers wat Afrikaans "gebruik het om mag paranoïes te handhaaf en só ook sy eie mense seergemaak het. Die rekening van die skade moet nog vereffen word" (Botha 2006:11). In haar navorsing het sy die indruk gekry dat daar by die

> *nuwe magselite nog 'n gevoel is … dat die boere nog nie genoeg betaal het nie. Daar sal 'n baie ver pad geloop word – en hiervan kan ek na maande van intense gesprekke getuig – as die sake openlik en openhartig bespreek en erken word. Die taalbulperiode lê in die verlede: dit is nou die tyd van versoenende gesprekke om heling te bring waar die houding van Afrikaanse moedertaalsprekers diep wonde gelaat het* (Botha 2006:11).

Sommige van Botha se argumente het weerklank gevind in Conrad Sidego se voorsittersrede, getiteld "Wat moet ons nog doen om Afrikaans te bevry?", tydens die algemene vergadering van die SBA in September 2006 . Wat hom betref was Afrikaans na twaalf jaar in die nuwe bestel nog nie bevry van sy verlede nie. Hy het gemeen dat die haas waarmee Afrikaanse dorpsname verander word, aanduiding was van "die politieke wrewel wat nog in die lug hang" (Pienaar 2006:7). Die SBA het volgens hom al hoe meer die voorste en onafhanklike rolspeler vir taalberegtiging begin word binne 'n opset waar inheemse tale "versmorende druk van die luislang van eentaligheid om die borskas voel" (Sidego 2006:7) Vir hom het moedertaal die kern van die debat gevorm deurdat bewyse van die voordele verbonde aan MtO oorweldigend

was. Die gebrek aan politieke wil was die rede waarom MtO nie realiseer het nie en die politieke onwil moes in die skerpste taal veroordeel word. "Myns insiens grens dit aan verraad teenoor ons mense. Veral die weerloses wat jou helpende hand die nodigste het" (Pienaar 2006:7).

Een van die uitkomstes van die SBA se oop gesprek was dat daar reguit gepraat is oor wit Afrikaans met sy verlede en waarom en op welke wyse nouer samewerking tussen verskillende rolspelers binne die Afrikaanse gemeenskap bewerkstellig kon word. Sidego het gemeen Afrikaans was met inagname van sy donker verlede nie die een om voor te loop in die stryd vir MtO nie. "Die byna instinktiewe reaksie van die nuwe politieke elite is dat die Afrikaners maar weer besig is met 'n politieke slenter en 'n duistere agenda" (Pienaar 2006:7). Dit was die bruin gemeenskap wat vorentoe met reg die vaandel in hierdie stryd sou moes dra. Politieke onvrymoedigheid was egter die hindernis: "moontlik skort ons 'Die Groot Gebaar', namens Afrikaans. 'n Soort Adriaan Vlok-gebaar, wat vir altyd sal sê: Ons is jammer vir die manier waarop ons met Afrikaans omgegaan het" (Pienaar 2006:7). Dan sal elke Afrikaanssprekende dalk "hul plek uiteindelik met gemak en trots inneem langs hul inheemse broers en susters. Die volk moet nou self praat. En die onus is op die Afrikaanssprekendes (wit en swart) om die eerste tree te gee" (Pienaar 2006:7).

Die regering se verwaarlosing van inheemse tale, en veral die wyse waarop Afrikaans van sy regmatige plek in die samelewing ontneem is, het kort-kort in die soeklig beland. Die regering was besig om daarin te slaag om Afrikaans in alle sfere van die samelewing sy regmatige plek te ontneem. Positiewer was die siening van die Worcesterse skrywer, Abraham Philips, dat daar "verby die bagasie van Afrikaans" gekyk moes word sodat die taal 'n reddingsboei vir "duisende van sy arm sprekers in die woonstelle, krotbuurte en plakkersbuurte van die Kaapse Vlakte en platteland" kon word (Smit 2006b:4). Hy was een van die sprekers by 'n oop gesprek gereël deur die SBA in April 2006 te Stellenbosch, en het onomwonde verklaar:

> *Afrikaans is moreel en eties verdedigbaar. Baie van sy sprekers leef in armoede en ellende. Hierdie mense verstaan nie Engels nie en*

> *kan dit nie praat nie … Daar kan nie langer saamgeleef word met die feit dat ’n groot deel van die land se mense gestraf word omdat die taal wat hulle praat deur die meerderheid verwerp word nie. Die tyd is verby dat ons Afrikaans moet verkoop en moet soebat vir die voortbestaan daarvan. In werklikheid is dit ’n inheemse taal – ’n skat wat bewaar moet word. In ’n vrye en demokratiese Suid-Afrika moet Afrikaans van alle politieke denke en persepsies bevry word. Ons mag nie meer swyg of vrees nie* (Smit 2006b:4).

Die volhoubaarheid van Afrikaans was ’n reg en baie van sy sprekers kon nie ’n menswaardige bestaan maak sonder opleiding in die taal nie. Vir Philips het demokrasie ook gegaan oor waarneembare geregtigheid vir almal en dit het taal ingesluit “wat die hart, siel en verstand van die mens is” –regverdigheid sou beteken dat die fokus rondom Afrikaans verskuif na “die menslike element, naamlik die arm, ongeletterde bruin en swart Afrikaanssprekende mense” (Phillips 2006:1). Hulle getalle was besig om te styg en ten einde hulle sielkundig en geestelik op te hef was die volhoubaarheid van Afrikaans op skool, universiteit en die samelewing in die algemeen noodsaaklik. Hy het dit as skokkend bestempel dat onreg in terme van taal teenoor bruin mense nog nie fel en duidelik gehoor is nie. Phillips se moeder kon nie Engels verstaan nie, en alhoewel hy al dosyne oproepe na die SAUK gemaak het, moes sy haar laaste jare in hartseer slyt. Daar was geen gewone programme vir Afrikaanssprekende bruin mense nie en dit het gelei tot “geestelike en sielkundige agteruitgang, wat die selfbeeld van die Afrikaanssprekende bruin mense ondermyn en bydra tot die hoë ongeletterdheidsyfer en drank- en dwelmmisbruik. Die Grondwet is sekerlik nie net geskryf vir die magtiges deur die magtiges nie” (Phillips 2006:14). Indien Afrikaans moes oorleef sou ’n gesamentlike poging nodig wees ‘Afrikaans’ los te maak van ‘Afrikaner’, was die pleidooi van die Wes-Kaapse ANC-LP, Archie Lewis. (Smit 2006b:4).

Van der Rheede het dit teen mobilisering volgens etniese lyne binne die Afrikaanse gemeenskap gehad en wou ’n herevaluering sien buite “die skisofreniese politieke en historiese gemeenskapsverdelings” van die verlede, en veral van die konsep van gesamentlike belange sodat bondgenote gevind

en projekte geloods kon word wat sou ophef en verenig (Van der Rheede 2008:11). Die ATR was reeds ’n geruime tyd hiermee aan die gang en het ’n platform gebied vir Afrikaanssprekendes uit verskeie gemeenskappe om mekaar te leer ken en nuwe moontlikhede vir bemagtiging te open. Van der Rheede het Albert Einstein aangehaal: ’n Menslike wese is deel van die geheel wat ons die heelal noem, ’n deel begrens deur tyd en ruimte. Hy ervaar homself, sy denke en gevoelens as iets apart van die res, ’n soort optiese illusie van sy bewussyn. Hierdie illusie is vir ons ’n soort gevangenis, dit beperk ons tot ons persoonlike begeertes en tot liefde vir enkele persone die naaste aan ons. Ons taak is om onsself te bevry uit hierdie gevangenis deur ons kring van barmhartigheid te verruim sodat dit alle lewende wesens en die totale natuur in sy volle skoonheid kan omsluit (Van der Rheede 2008:11). Vir die UV-rektor, prof. Jonathan Jansen, was die wekroep vir groter eenheid basies ’n politieke debat; hy het begrip getoon vir die voorkeur vir Engels omdat Afrikaans se apartheidsverlede nog gespook het en die nasionalistiese aksente in die debat oor Afrikaanse eenheid samewerking gekelder het (Jansen 2009:14).

### *3.1 Die woordgeveg tussen Goosen en Willemse*

Dit was duidelik dat nouer skakeling tussen bruin en wit nie sonder skerp debatvoering en selfs die spreekwoordelike broedertwis gepaard sou gaan nie. Twee leidende figure in die Afrikaanse taalwêreld, Danie Goosen (voorsitter van die FAK) en Hein Willemse (hoof van die departement Afrikaans by UP) het heftig swaarde gekruis tydens die Roots-konferensie in Oktober 2009 by UWK. Willemse het gereken dat die plek van wit Afrikaanssprekendes geleidelik sou verminder omdat dit gewoon ’n “funksie van die bekende sosiale indekse van geboorte, dood en migrasie” was (Goosen & Willemse 2009:11). Afrikaans en politiek is hiervolgens nou verbonde omdat die taal se “bestaan en ontwikkeling ingebed is in strydende politieke bewegings en magte van opeenvolgende historiese periodes” (Goosen & Willemse 2009:11). Willemse se standpunt en beswaar was dat die gemeenskapsgesprek oor Afrikaans oorheers word “deur voorstanders van ’n eng nasionalisme wat oorverdowend die saak van ‘die minderheid’, ‘taalregte’ en ‘ons eie taal’ stel. Die metafore van vrees en die angste vir die onbekende oorheers” (Goosen & Willemse 2009:11).

Vir hom het die toekoms van Afrikaans meer behels as die afsonderlike assosiasies van wit en bruin wat so prominent was. Afrikaans moes gedy oor alle sosiale en etniese grense en die gesaghebbendes van die verlede moes vervang en met groter openheid in verskeidenheid opgeneem word. Die toekoms het vir hom by kreolisering gelê, wat hy nie as "afwyking, as gebrekkigheid, as besoedeling" beskou het nie. Diversiteit in die land sou tale beïnvloed en oper en ruimer Afrikaans sou kreolisering beteken. Daarom moes die omgewing geskep word waar dit as 'n bate bejeën kon word. Onderwysers, redakteurs, beplanners en woordeboekmakers sou "met totaal ander oë na Afrikaans moet kyk" (Goosen & Willemse 2009:11). Kreolisering is steeds as afwyking ervaar weens die beheptheid met reg praat en skryf. "Toenemend sal ons nie meer die gegermaniseerde, 'wit' vorme van Afrikaans en Afrikaanssprekendheid wat ons verlede en hede kenmerk, as die standaard, die vanselfsprekende, onuitgesproke norm kan aanvaar nie; ons sal radikaal anders met die Afrikaanse kulturele en talige [*sic.*] omgewing moet omgaan" (Goosen & Willemse 2009:11).

Goosen daarenteen was onthuts dat wit Afrikaanses deur 'n groepie bruin woordvoerders "aan 'n politiek van beskimping, swartsmeer en belediging onderwerp" is (Goosen & Willemse 2009:11). Hulle was nie werklik verteenwoordigend van bruin Afrikaanssprekendes nie en hulle politieke uitsprake het wantroue veroorsaak. Vir Goosen was die kern van die saak die konsep van identiteit, maar Afrikaners wat aanspraak op identiteit gemaak het, is uitgekryt as etnosentries, rassisties en angstig. Willemse se siening was vir Goosen 'n simplistiese beeld van die geskiedenis wat reglynig voorgestel is as 'n patologiese, beangste gryp na identiteit. Dit het nie gestrook met historiese feite nie. Willemse se idee van die onafwendbaarheid van kreolisering "verteenwoordig egter nie bevryding nie, maar ten diepste 'n totalitêre benadering jeens verskille" (Goosen & Willemse 2009:11). In die naam van sy idee van veelheid (of dan kreolisering) "word juis 'n verstikkende eenheid op almal afgedwing," geen ruimte word gelaat vir kultuurgemeenskappe om hulself te wees nie en wie nie daarmee saamgaan nie, word as etnosentries en rassisties veroordeel. Willemse het dit teen "gegermaniseerde, wit vorme van Afrikaans" gehad en Goosen se beswaar daarteen was dat die "postmoderne, kreoolse onvermoë

om grense neer te lê" gepaard gaan met "'n onmiskenbare tendens tot die platvloerse, die onestetiese en die banale" (Goosen & Willemse 2009:11). Goosen het gemeen vorm en begrensing dien juis as afskerming teen die banale. Die kreoolse standpunt het afkeer in enige vorm van taalpolitiek, terwyl laasgenoemde wêreldwyd beteken "om grense te bepaal of tussen verskillende grense te bemiddel. In die mate waarin Willemse hom egter van enige vorm en begrensing wil losmaak, in daardie mate stel hy hom juis buite die taalpolitiek" (Goosen & Willemse 2009:11). Willemse het vir Goosen nie die noodsaak van taalpolitiek ingesien nie en gevolglik "word elke sodanige politiek deur hom aan vorme van delegitimering (rassisme, apartheid, ensovoorts) onderwerp". Dit het spanning tussen Afrikaanssprekendes veroorsaak en die soeke was juis na bondgenootskap en beter samewerking (Goosen & Willemse 2009:11).

## 4. Standaardafrikaans as verdelende faktor

Een van die faktore wat bruin mense se agterdog oor Afrikaners aangeblaas het, was die vraag oor watter Afrikaans die sprekers daarvan sou saamsnoer. Die feit dat bruin mense se staanplek in die debatte oor Afrikaans prominenter geword het, het meegebring dat hulle eie unieke spreekwyse tot kritiese vrae oor Standaardafrikaans gelei het. In die loop van 2010 het die kwessie van Standaardafrikaans spesiale aandag ontvang weens die groter belangstelling deur bruin mense in taalkwessies en veral as gevolg van die groter erkenning van hulle rol en aandeel aan Afrikaans Scholtz (2010:10). Daar was in hierdie geledere persone wat selfs beweer het hulle voorouers het Afrikaans eintlik geskep en dat Afrikaners die taal gesteel het. Die implikasie van hulle teenstand was dat Standaardafrikaans (vir hulle wit Afrikaans) eintlik afgegradeer en deur húlle tipe Afrikaans vervang moes word. Leopold Scholtz het daarop gewys dat alle tale variante toon en het gemeen dat wanneer bruin mense groter erkenning vir byvoorbeeld Kaaps vra, dit 'n redelike versoek is. Wat die kwessie vir hom egter uiters problematies en debatteerbaar gemaak het, was die suggestie dat Standaardafrikaans deur Kaapse Afrikaans vervang moes word. Afrikaans is immers nie net deur bruin mense geskep nie en ook wit mense het 'n aandeel daaraan gehad. Afrikaans was nie die eiendom van die Afrikaners

nie, “maar van almal wat álle variante praat” ( Scholtz 2010:10). As kenner van Standaardafrikaans het prof. Ernst Kotzé, voorsitter van die Suid-Afrikaanse Akademie vir Wetenskap en Kuns (kortweg SA Akademie) se Taalkommissie, oor dié debat daarop gewys dat dit vir baie ’n emosionele saak is, terwyl ander nie presies verstaan waaroor die bohaai eintlik gaan nie (Kotzé 2010:12). In werklikheid was dit ’n saak wat die Afrikaanse taalgemeenskap ernstig kon verdeel. Hy het standaardtaal eerstens definieer as

> *die taalvorm wat verbind word met belangrike en versigtige gebruikskontekste – soos akademiese of vaktaal, regstaal, die gebruik van handleidings, onderrigmateriaal, amptelike kommunikasie, religieuse taal … en wat sekere prestigewaarde geniet* (Kotzé 2010:12).

Dit het veral gegaan oor skryf- eerder as praattaal, en Kotzé het verduidelik dat elke taal wat hoë funksies vervul oor ’n standaardvorm beskik. Vier stadia kan in standaardisering onderskei word:

- Eerstens, seleksie uit die moontlikhede wat die taal bied soos streekstale, uitspraakverskille en situasievariëteite. Standaardisering stel perke aan taalveranderlikheid deur ’n algemeen gebruiklike vorm te ontwikkel wat oor die hele taalgebied vir hoofsaaklik formele funksies gebruik kan word.
- Tweedens, die aanvaarding deur die taalgemeenskap van die norme van taalvariëteit en die toepassing daarvan. Dit word in Suid-Afrika gekompliseer deur die feit dat ras én sosiale verskille ’n rol speel.
- Derdens, funksie-uitbreiding om aan die norme te voldoen, omdat die gekose vorm ’n hele reeks funksies moet kan vervul, waaronder abstrakte en intellektuele funksies. ’n Standaardtaal is daarom gewoonlik een wat die grootse verskeidenheid funksies, met minimale variasie in vorm, kan dien.
- Die vierde stadium is kodifisering wat reëls en norme van byvoorbeeld woordkeuse en grammatika wat van toepassing op die standaardtaal is behels. Hierdie vind veral neerslag in publikasies (Kotzé 2010:12).

Vervolgens beskryf Kotzé hoe die proses in Afrikaans verloop het en hoe ’n bepaalde groep sprekers as basis gedien het vir die seleksieproses. Met die aanbreek van die 20ste eeu het sosiale verskille saamgeval met etniese- en

rasverskille toe daar nog nie 'n tradisie van hoë gebruiksfunksies was nie en daar op die Nederlandse woordeskat geleun is. Met verloop van tyd het baie verander, veral die "matriksdialek waarop Standaardafrikaans aanvanklik gegrond is" (Kotzé 2010:12). Eers het daar 'n soort historiese grammatika ontwikkel wat die grondslag gevorm het vir Standaardafrikaans, en teen 2010 het dit nie meer te make gehad met ras of opvoedingspeil nie "aangesien die verskille tussen formele en informele registers deur sosiale verandering en opvoeding, en nie ras nie, bepaal word" (Kotzé 2010:12). Akademici gebruik byvoorbeeld dieselfde dialek, maar wanneer hulle informeel verkeer gebruik hulle taal wat afwyk van Standaardafrikaans en besig eerder 'n Geselsafrikaans. Daar is nie werklik 'n dialek soos 'Informele Standaardafrikaans' nie en Standaardafrikaans is 'n vorm wat pas by sekere situasies – veral in skriftelike en formele (byvoorbeeld hofsake) kontekste. In sulke situasies pas Afrikaanssprekendes die norme vir Standaardafrikaans toe en tydens die aanwending daarvan is die "onverbloemde leenwoorde waarvoor daar gewone Afrikaanse ekwivalente bestaan" onaanvaarbaar (Kotzé 2010:12).

In Standaardafrikaans speel uitspraak nie 'n groot rol nie, maar wat wel belangrik is, is sinsvorm en woordkeuse. Kotzé wys op die foutiewe denke dat daar 'n kommissie bestaan wat vergader om oor die korrekte grammatika te besluit.

> *Die waarheid is dat die seleksie van standaardgrammatika die kollektiewe resultaat van gebruikspatrone is wat oor jare deur talle taalgebruikers, -praktisyns en akademici deur 'n onderlinge skuur- en skaafproses vasgelê is. Die mense wat 'n rol daarin speel, is uiteraard diegene wat belang het by formele taalgebruik en die tyd en kragte het om daaraan te wy, en nie noodwendig behoort aan die een of ander standaardisering-inligtingsliggaam nie* (Kotzé 2010:12).

Die lede van die taalkommissie se taak behels die kodifisering van die woordeskat van Standaardafrikaans. Verder word leiding met spelling gegee met behulp van elektroniese hulpmiddele soos die Media24-databank, wat miljoene woorde beslaan. In die *Afrikaanse Woordelys en Spelreëls* (AWS) word daar met godsdienstige en kultuurgroepe gekonsulteer en in 2010 is

ongeveer 80 nuwe Moslem- of Maleier-woorde in Afrikaans daarin opgeneem. Die Taalkommissie stel nie self die grammatika vas nie, maar maak gebruik van taalkundiges van oral om sy taak te verrig. Wat wel van groot belang vir die toekoms van die taal sou wees, is die feit dat ’n “waterskeiding wat betref voortgesette standaardisering voor hande was, naamlik die deelname van alle Afrikaanssprekendes aan die proses” (Kotzé 2010:12).

Nog ’n faset van die verandering en verruiming van die taal na die demokratisering van Suid-Afrika was die feit dat sakeondernemings wetlik verplig was om op alle vlakke te transformeer en in die proses mense aan te stel wat nie noodwendig Afrikaans ken of verstaan het nie. Gevolglik het dit onvermydelik geword dat goeie Afrikaans ondergaan, want die realiteit het volgens ’n anonieme briekskrywer getoon “Suid-Afrika is onstuitbaar aan’t verander en daarmee saam die Afrikaanse taal” (*Volksblad* 2006:7). Die kloof tussen formele en gesproke Afrikaans was besig om al groter te word, die jonger geslag het swakker taalonderrig gekry en minder Standaardafrikaans gebruik omdat dit “geforseerd, geaffekteerd en selfs onnatuurlik klink” (*Volksblad* 2006:7). Dit was immers nie die taal van Afrikaanse rolmodelle en musiekhelde nie. Omdat Afrikaanse gemeenskappe nie meer geslote was nie en Afrikaans ideologies bevry is, was die taal nie meer net gevind in uitsluitlik Afrikaanse woongebiede nie. “Afrikaansmedium-skole raak so skaars soos hoendertande, ons hoor en lees en beleef meer Engels. Anglikaans wen stormenderhand veld” (*Volksblad* 2006:7).

Wat ook van tyd tot tyd na vore getree het, was onbeholpe wyse waarop Afrikaans in handboeke en eksamenvraestelle aangewend is. Een briefskrywer het verwys na die swak Afrikaanse taalgebruik in bepaalde wiskunde en wetenskap vraestelle, wat kennelik opgestel is deur iemand met geen agtergrond in die onderskeie vakgebiede nie. In wiskunde is die volgende blapse gemaak (die korrekte woord word in hakies aangedui): gradiënt (helling), en pare van punte (koördinate). In wetenskap was dit selfs meer kommerwekkend: inersie (traagheid), rustende staat (rustoestand), en wat word van ’n “ongebalanseerde krag” gemaak? Kenners was bekommerd oor leerders se swak resultate, maar

met sulke swak studiemateriaal kon daar nie verwag word dat die situasie sou verbeter nie (De Villiers 2006:7).

Wyngaard se perspektief op bruin mense se bydrae rondom Afrikaans was dat dit wou voorkom asof bruin en swart deelnemers aan gesprekke oor Afrikaans op inisiatief uit wit geledere gewag het sodat dit afgeskiet kon word as onverteenwoordigend, sonder om self met positiewe voorstelle na vore te kom.

> *Wanneer gaan die besef tot die samestellers van die Afrikaanse sakelys deurdring dat ons nie kan verwag om sonder bagasie en die agterdog van gister vorentoe te beweeg sonder dat Afrikaanse mense nie eens die dinge van die verlede en die toekoms onder mekáár uitgepraat het nie?* (Wyngaard 2010:5).

Dit was veral die welvaartgaping tussen wit en bruin wat ware vereniging beduiwel het. Daar is verwys na Adam Small wat reeds in 1961 gepraat het van "dinge waaroor daar 'n groot stilswye lê, maar dinge wat ten hemele skreeu om gesê te word ... agtergeblewenes is ook in die taalgesprek agtergelostes". Wyngaard se standpunt was dat bruin mense self rigting moes gee, maar dit het gelyk asof hulle bang was om self die voortou te neem. Solank hulle geswyg het, was daar dan vir bruin mense geen ander keuse as om saam te dra "aan die skuldlas van Afrikaners, wat Afrikaans vir hulle eie politieke gewin misbruik het" en vergeet hoe bruin mense misbruike "aan hul lyf gevoel het en die naskokke stééds voel" (Wyngaard 2010:5). 'n E-pos van Breyten Breytenbach is in hierdie verband aangehaal:

> *Hoekom stel 'n verteenwoordigende groep bruin denkers/aktiviste nie die wittes voor 'n uitdaging nie (al is ons wedersyds ook nie verteenwoordigend van ons mense nie)? Dit sou iets kon wees in die lyn van: Kom ons praat al die persepsies en wanpersepsies en aspersies en geelperskes óóp in 'n volgehoue openbare Oopmaakkommissie … Kom ons dink die ding konsekwent deur – wat dit (die saam-mekaar-andersmaak) beteken in terme van déél, van aangee-en-ontvang, van herverdeling, van outonome ontwikkeling binne 'n groter, dalk*

> *federale konteks – sonder om die Grondwet te verloën of gesamentlike verantwoordelikheid vir die armoede in die land af te skryf.*

Van der Rheede het in Maart 2010 te velde getrek teen ’n skynbaar neerhalende aanmerking van Max du Preez dat bruines as pionne vir Afrikaans gebruik word. Van der Rheede (2010:11) se presiese woorde was: “wittes onthou net die bruin mense as ons hulle as ’n argument kan gebruik om Afrikaans te bevorder”. Hy het Du Preez uitgedaag om spesifieke name te noem en te kenne gegee dat hy verras sou wees indien hy dalk Michael le Cordeur, Neville Alexander, Ria Olivier, Danny Titus en talle ander wat by die ATR betrokke was in gedagte gehad het. Hierdie persone het almal ’n trotse struggle-geskiedenis gehad en ’n eie bydrae tot die bevryding van die land gelewer. Hy kon onbeskroomd daarop wys dat hyself aan die hoof van die SBA gestaan het, waar bruin mense in die meerderheid was, maar waarvan terselfdertyd geen wit of swart mense uitgesluit word nie.

Van der Rheede self was onder andere betrokke by die South African Neurological Rehabilitation Association, wat dwelmmisbruik beveg, asook die Kaapse Filharmoniese Orkes se ontwikkelingsprogram. Le Cordeur en Alexander was betrokke by Afrikaanse gespreksforums, en Titus was nie net by die ATKV betrokke nie, maar ook ’n regskenner wat as ’n menseregte-kommissaris opgetree het. Bruin mense was dus nie idiote nie, maar mense met ’n begrip vir die ingewikkelde aard van die landsopset. Die gevoel by die persone wat Van der Rheede genoem het, was dat heling holisties moes geskied en juis daarom was hulle betrokke by ’n verskeidenheid sosiale, ekonomiese, kulturele en opvoedkundige projekte wat tot selfonderhoud moes lei. Die uitdagings wat hierdie mense moes trotseer het te doen gehad met “ideologiese stiksienigheid en die rasbeheptheid van die heersende orde” wat blatante diskriminasie veroorsaak en veral toegang tot hoër onderwys belemmer het (Van der Rheede 2010:11). So het die Fundsa Lushaka-onderwysskema nie beurse aan hulpbehoewende studente wat Afrikaans as vak neem, toegeken nie. Uit die nasionale beursskema vir Suid-Afrikaanse studente (NFSAS) is beurse slegs aan “African Blacks” toegeken, ongeag of studente dit in terme van die skema se middeletoets verdien het. Miljarde rande het in die sakke van

duisende vermoënde swart studente beland wat later hulle studies opgeskop het en nie terug kon betaal nie (Van der Rheede 2010:11).

Op sy beurt het Le Cordeur verwys na die klappe wat uitgedeel is aan drie bruin intellektuele wat aan die Vredenheim-beraad oor die US-taaldebakel en die toekoms van Afrikaans deelgeneem het. Daar is gevra waar die bruin intellektuele is wat passievol oor Afrikaans was, met Adendorf wat verwys het na Jaco Kirsten wat in een van sy rubrieke vir *Rapport Weekliks* beweer het dit sou gaaf wees as 'n groep bruin Afrikaners "hulle by ons skaar". Le Cordeur het gewonder wie dié "ons" is, en of "hulle" besef het dat hulle bruin mense steeds soos bywoners laat voel het. Na 'n eeu het die SA Akademie nog nooit 'n bruin letterkundige vereer nie – op hierdie wyse is bruin mense vervreem en baie in die middelklas het hulle na Engels gekeer (Le Cordeur 2010a:5).

Le Cordeur het dit geensins vreemd gevind dat bruin mense agterdogtig raak oor die lawaai dat US Afrikaans moes bly nie. Slegs 16,5% van Matie-studente was bruin en hulle was nie by US omdat hulle nie Engels verstaan het nie, maar omdat hulle ouers die klasgelde kon bekostig. Geletterdheidsyfers van graad 6-leerders het getoon dat bruin Afrikaanssprekendes op die platteland wat uitsluitlik in Afrikaans onderrig word, die slegste gevaar het. Max du Preez se stelling dat wit mense net bruin sprekers gebruik wanneer eersgenoemde hulle nodig het, beantwoord Le Cordeur met die stelling dat bruin mense uit eie oortuiging vir Afrikaans veg. Bruin mense was nie so onnosel as om hulself bloot te laat gebruik nie en wat hulle begeer het, was dat hulle as Afrikaanssprekendes hulle regmatige plek sou kry. "Daarom sal ons voortgaan om te doen en vir onsself te praat, dankie" (Le Cordeur 2010a:5). Dit het egter nie net oor taal gegaan nie, maar meer oor die verkryging van beurse, kwaliteitskole en gehalte onderrig.

Tydens die SBA-beraad hierbo genoem het Van der Rheede die optimistiese stelling gemaak: "Afrikaans het sy apartheidstatus verruil vir een van versoening, restitusie en nasiebou" (Azzakani 2010:2). Dit is as 'n revolusionêre verandering bestempel wat nuwe energie in die taalbedryf losgelaat het. Die samekoms het gelei tot die stigting van die Forum vir Swart Afrikaanses en is onder andere bygewoon deur Trevor Manuel, prof. Jakes Gerwel (die beplanningsminister en

kanselier van die Kaapse Skiereiland Universiteit), prof. Brian O'Connell (oudrektor van UWK en voorsitter van Media24) en Henry Jeffreys (oudredakteur van *Die Burger*). Die aksent het deurgaans geval op die oogmerk om Afrikaans toeganklik en inklusief vir alle Afrikaanssprekendes te maak. Terselfdertyd is 'n taakspan aangewys om by die wit gespreksforum aan te sluit ten einde die "agteruitgang van die taal as onderrig- en openbare taal te stop" (Azzakani 2010:2).

## 5. Bruin ambivalensie oor Afrikaans en oor wit Afrikaanses

Teen 2010 was daar nog steeds nie eenstemmigheid onder bruin Afrikaanses oor hoe daar teenoor Afrikaans opgetree moes word nie. Die radikale siening in bruin geledere oor die optrede van die wit regering van die verlede is deur Lionel Adendorf in *Rapport* saamgevat (Adendorf 2010:17). Wat hom betref was dit 'n houding met sy oorsprong in 'n geskiedenis van geestelike verknegting, wat neerslag gevind het in die wetgewing onder vorige regerings. Sestig jaar tevore het die Bevolkingsregistrasiewet in werking getree toe bruin mense geklassifiseer is as enigeen wat nie swart of "bantoe" is nie. Toe is die Groepsgebiedewet ook deur die apartheidsregering aanvaar wat tot gevolg gehad het dat meer as 80 000 bruin families teen hul wil uit areas soos Distrik Ses gesit is. In 1970 verloor bruin mense verteenwoordiging in die Volksraad, en tien jaar later is die Verteenwoordigende Kleurlingraad ongedaan gemaak. Die Schlebusch-verslag het radikale verandering vir bruin mense voorgestel, maar niks het daarvan gekom nie. In 1985 het die eerste sitting van die Driekamer-Parlement, waarin die Huis van Verteenwoordigers slegs gedeeltelik beheer oor bruin belange verkry het, plaasgevind. Dit alles illustreer die verhaal van Suid-Afrika, van die "wit bewakers" se optrede teen bruin mense en bruin belange. Die Engelse het weer die bruin stem gebruik om Afrikaners in toom te hou en daarna het die Afrikaner die bruin stem gebruik om samewerking tussen die vryheidsbewegings te keer. De Klerk se regering het bruin mense gebruik om wit bevoorregting te beskerm en dit reggekry deur sekere voordele soos direkte verteenwoordiging vir bruin mense te skep, maar terselfdertyd bruin mense se uiteenlopende politieke idees te

manipuleer. Die apartheidregering se politiek was om bruin so na as moontlik aan wit te hou en swart solidariteit te kelder. "Bruin mense is misbruik deur dié wat belowe het om na hulle om te sien en is in die proses deur hul self-aangestelde bewakers en regeerders in die steek gelaat" (Adendorf 2010:17).

Adendorf het daarop gewys dat Afrikaners in 'n stadium op Afrikaans neergesien het en dit as 'n "hotnotstaal", 'n verleentheid, 'n "verarmde dialek" en 'n "onbegryplike kreooltaal" bestempel het. Afrikaans se ontwikkeling was van die begin af die resultaat van die slawe-nasate en die oorspronklike inboorlinge aan die Kaap. In 'n stadium is die taal volgens Giliomee deur die Genootskap van Regte Afrikaners (GRA) gekaap om "Afrikaners te mobiliseer teen Britse politieke, kulturele en ekonomiese dominansie" (Adendorf 2010:17). Toe Afrikaans, volgens Adendorf, teen die einde van daardie eeu aan die uitsterf was, was dit weer die nasate van die slawe, die oorspronklike bewoners van die Kaap en die arm mense wat die taal aan die lewe gehou het. Nogtans het minister Connie Mulder in 1973 verklaar dat iets soos "bruin Afrikaners" nie kon bestaan nie en bruin mense geen aanspraak op Afrikanerskap kon maak nie (Adendorf 2010:17).

Teen 2010 het Afrikaners weer begin poog om die "hartsake van bruin mense" namens hulle te bevorder. By historiese Afrikaanse universiteite was dit Afrikaners se stemme wat die luidste opgeklink het . Deur voor te gee dat hulle besorg is oor bruin mense was hulle in werklikheid weer besig om bruin mense te misbruik om wit belange te dien. Anderdorf (2010:17) het gewonder: "Hoekom anders voer hulle hul stryd by wit Afrikaanse instellings, waartoe min bruin mense toegang het, en nie by histories swart Afrikaanse instellings waar bruin mense nou in Engels moet studeer nie?" Teen 2010 was daar ongeveer 4,4 miljoen bruin mense en 4,5 miljoen wit mense, van wie onderskeidelik 80% en 60% Afrikaans gepraat het, maar die minderheid van ongeveer 2,7 miljoen wou

> *weer hul selfopgelegde "besorgdheid" oor die meerderheid uitoefen en 'n taalstryd namens die meerderheid opneem. Die ontstaan, bestaan, houding en visie van organisasies soos AfriForum, Solidariteit, die Pro-Afrikaanse Aksiegroep en organisasies wat verbind word met*

*die kaping van Afrikaans, herinner sterk aan die Genootskap van Regte Afrikaners se metodes* (Anderdorf 2010:17).

Die vermoede was dat Afrikaans weer misbruik is om bruin en wit teen swart (die ANC) oorheersing te mobiliseer. So is die saak van Afrikaans skade aangedoen solank die vegters vir Afrikaans nie wil besef dat hulle dae van beheer oor bruin belange verby was nie. "Hulle het geen mandaat van bruin mense om met hulle taal te maak soos hulle wil en dit as wapen teen die huidige regering in te span nie" (Adendorf 2010:17).

Adendorf (2010:17) se oproep was dus om Afrikaans te bevry "van die taalkolonialiste wat dit sedert 1875 gesteel en die bruin mense stelselmatig van hul eie identiteit vervreem het". Bruin mense moes met meer respek en agting in die debat behandel word. Hy stel dit ook so: "Die bevryding van ons taal moet nóú gebeur sodat 'n beter bedeling vir Afrikaans beding kan word, in 'n proses wat vry is van die regse aanhang van die taal". So nie sou dit meer bruin mense vervreem en daartoe lei dat meer bruin gesinne Engels as huistaal kies. Die vryheidstryd vir Afrikaans was voortaan in die hande van jong, bruin intellektuele wat "die regse en Afrikaner-dominansie oor die taal as 'n belediging beskou" het (Anderdorf 2010:17). Hulle sou daarteen veg dat bruin mense weer gebruik word om wit belange te beskerm en hulle was te vinde op voetsoolvlak waar die ou intellektueles dit nooit gewaag het nie. Die boodskap aan die taalkolonialiste was duidelik:

*Julle het te lank ons taal misbruik en sodoende onherstelbare skade berokken. Julle tree lankal nie meer in belang van Afrikaans op nie. Julle wil net weer op die rug van bruin mense vir julself 'n beter plekkie onder die son verkry ... En hieraan sal nou 'n einde kom*" (Adendorf 2010:17).

## 6. Die ATR: Op pad na groter Afrikaanse eenheid

Na 1994 is daar dikwels gesprekke oor gemeenskaplike belange, taalsake en die belangrikheid van nouer samewerking onder Afrikaanssprekendes gevoer, maar daar was nie werklik vordering in hierdie verband nie. Die jaar 2006

sou egter weer talle voorstelle vir en uitlatings oor groter Afrikaanse eenheid na vore bring. Dit sou, soos reeds aangedui, veral gekenmerk word deur die voorhou van Afrikaanses in 'n omvattende begrip van die woord: almal wat hulle met die taal vereenselwig nieteenstaande verskille in geloof, ras, geslag of dialektiese verskille. Hiermee is die poorte vir die taalondersteuners wyd oopgegooi en vir die eerste keer het bruin mense sterk begin figureer en sou hulle stem onapologeties hard en duidelik gehoor word. Meerderwaardigheid van een Afrikaanse groep teenoor 'n ander is nie meer geduld nie en die oorheersende oortuiging was dat die vroeëre verdelingslyne van die apartheidstelsel ongedaan gemaak en oorbrug moes word. Hiervoor sou die Afrikaanse gemeenskap omvattend en inklusief herrangskik, en terselfdertyd uitwaarts gerig en gelei, moes word. Daar was egter nog baie bitterheid van bruin kant oor die onderdrukking tydens die apartheidsjare en wat as wit onversoenbaarheid oor magsverlies na die verwesenliking van demokrasie gesien is. Dit was veral die luidrugtige wyse waarop wit Afrikaanssprekendes vir hulle taal bly veg het wat agterdog en irritasie veroorsaak het (Du Toit 2006:10).

Aanvanklik was dit veral wit stemme wat in die wekroep na Afrikaanse eenheid gehoor is. Met die aanvang van 2006 het die FAK byvoorbeeld laat blyk dat daar erns gemaak en 'n beleidstandpunt geformuleer gaan word oor die marginalisering van Afrikaans in die onderwys, die universiteitswese en die openbare lewe. Die FAK se idee was om by Afrikaanssprekendes eenparigheid te kry oor 'n visie vir die toekoms. Daarsonder, so is geglo, kon Afrikaners as "kultuur-historiese gemeenskap nie 'n sinvolle strategie jeens die staat" volg nie (Du Toit 2006:10).

Die wekroep was dat slegs Afrikaner-eenheid die taal sou kon red en die bekende joernalis, Schalk de Beer, het in *Rappor*t sonder omhaal beweer dat die ANC sy mes in het vir Afrikaans – die jongste aanduiding hiervan in daardie stadium was sekere ANC-lede in Potchefstroom se pogings om die naam van die dorp na Tlokwe te verander. Daar is terselfdertyd kritiek uit ANC-geledere gehoor dat die Aardklop kunstefees as oorwegend Afrikaanse fees nie bevorderlik vir nasiebou was nie. Baie voorbeelde kon deur De Beer aangehaal word van die uitwissing van Afrikaanse plek- en straatname,

asook die verlies van die gebruik van dié taal in staatsdepartemente. Hyself was begerig vir Afrikaner-eenheid, maar was terselfdertyd bekommerd dat uit eendrag ook groot skadelike besluite geneem sou kon word – soos die politieke besluite twee dekades na 1948. Eensgesindheid moes nie die rede wees vir politieke besluite nie, maar kon dit wel versterk. De Beer (2006:19) het gevrees dat die "Afrikaanse gemeenskap as 'n kulturele eenheid van die aarde kan verdwyn deurdat die faktor wat hom identifiseer, naamlik sy eie taal, heeltemal onderdruk en uiteindelik uitgewis word as 'n taal van betekenis", maar Afrikaanssprekende eensgesindheid was wel belangrik sodat die taal nie op hoë vlak sou verdwyn nie.

Te verstane was daar steeds bruin agterdog oor die luide stem waarmee wit Afrikaners vir Afrikaans opgekom het. In die loop van 2006 is kritiese bruin stemme gehoor oor of daar werklik iets soos 'Afrikaanses' bestaan het, en of dit net opportunisties gebruik word wanneer Afrikaanssprekendes oor Afrikaans en die Afrikaanse gemeenskap in die breë wou praat. Van der Rheede van die SBA het verwys na die HAT se definisie van 'n Afrikaanse as "iemand wat hom of haar in die wydste sin met Afrikaans vereenselwig, met ander woorde mense wat – ongeag verskille in ras, geloof, kultuur, geslag en klas, asook dialektiese verskille in eerste- en tweedetaal-vaardigheidsvlakke – in, deur en vir Afrikaans dinge doen" (De Beer 2006:19).

Wat hom betref het individue en organisasies teen 2006 reeds volgens hierdie definisie op verenigde wyse begin optree, nie meer volgens die verdelende lyne van die apartheidsdenke nie (Van der Rheede 2006a:13). Om as Afrikaner bekend te staan in 2006 het vir Van der Rheede 'n radikale verandering in denke beteken wat die grondslag vir nuwe perspektiewe, gedrag en gesindhede kon vorm. Nuwe perspektiewe was veral noodsaaklik om die tradisionele opvattinge oor godsdiensoortuiging en ras krities te ontleed, maar ook te begryp wat met kultuur bedoel word. Kultuur was juis iets vloeibaars, soos N.P. van Wyk Louw aangedui het: "Kultuur is die rustelose en vloeibare, die gedurige hervorming en herskepping van die geestelike waardes van die mens" (Van der Rheede 2006a:13).

Van der Rheede het veral beskermend teenoor die arm bruin Afrikaanssprekendes gestaan en dat daar begrip vir die armes in die Afrikaanse gemeenskap betoon moes word. Onder hulle was die opbloei van Afrikanerkultuur feitlik nie sigbaar nie omdat groot dele van die gemeenskap in dwelmmisbruik, bendebetrokkenheid en uitsigloosheid vasgevang is. Ook belangrik was gedrag en handeling waardeur 'n bepaalde etos weerspieël is: "Vir die Afrikaanses staan die beginsel van gelykheid sentraal in hierdie etos. Afrikaanses kan dus nie meer meerderwaardig optree teenoor andere nie of nie aandag gee aan kwessies soos geslagsgelykheid, arbeidswetgewing en dies meer nie" (Van der Rheede 2006a:13).

Hy het gemeen 'n Mandela-figuur was nodig om die "wantroue, verdeeldheid en rasseskeiding in eie midde op 'n konstruktiewe wyse by te lê en visioenêre leierskap te openbaar om die Afrikaanse landskap te hervorm en 'n inklusiewe Afrikaanse belangegroep te vestig" (Van der Rheede 2006c:23). Almal moes besin oor die wyse waarop die Afrikaanse gemeenskap "soms nog volgens die ou verdelingslyne van die apartheidstelsel optree" (Van der Rheede 2006c:23). Daar moes prontuit oor die werklike redes wat samewerking verhinder het gesels word ten einde 'n "inklusiewe en uitwaartsgerigte Afrikaanse belangegroep tot stand te bring. Die meriete van so 'n nasionale Afrikaanse belangegroep oortref verreweg alle pogings om nog die bestaan van inwaartsgekeerde en eksklusiewe organisasies te regverdig" (Van der Rheede 2006c:23).

Diverse organisasies kon nog steeds op 'n unieke wyse elkeen bydraes tot die uiteenlopende behoeftes van die Afrikaanse gemeenskap lewer. Die rede vir die wye spektrum van behoeftes was omdat daar soveel armoede bestaan het en daar soveel behoeftes aan "die oordrag van basiese geletterdheids-, lewens- en beroepsvaardighede deur middel van Afrikaans" was (Van der Rheede 2006c:23). Ook die onderwys wat besig was om agteruit te gaan en 'n groot uitvalsyfer getoon het, was bewys van die behoefte aan goeie onderrig op skool en tersiêre vlak. Terselfdertyd moes Afrikaans ook as wetenskapstaal op nagraadse vlak uitgebou en beoefen word (Van der Rheede 2006c:23).

Van der Rheede het gewys op die groot behoefte aan munisipale dienslewering in die moedertaal en in die polisie. In die Wes-Kaap is daar blykbaar opdrag

gegee om slegs in Engels te kommunikeer. Moedertaal was noodsaaklik vir ontwikkeling en durf nie onderskat word nie. Sy idee was dat ’n nasionale Afrikaanse belangegroep hierdie sake moes monitor om te verseker dat die Grondwet se voorskrifte rakende taalregte toegepas, en regstappe indien nodig, gedoen word om dit reg te stel.

Verder moes gemeenskapsnetwerke daargestel word om armoede, onkunde en misdaad hok te slaan. Van sleutelbelang was erkenning van die Afrikaanssprekendes se lotsverbondenheid vanuit gemeenskaplike taal, geskiedenis en kultuur. Die vinnig veranderende dinamika van die land se ontwikkeling het dit genoodsaak dat die toekoms saam gebou moes word. Die keuse was dus om in isolasie voort te spartel of saam die omgewing te hervorm “om relevant en geloofwaardig te bly in die breër Suid-Afrikaanse konteks”, want die verdeeldheid wat geheers het kon die Afrikaanse gemeenskap nie tot voordeel strek nie (Van der Rheede 2006c:23).

## 7. Een vaandel vir Afrikaans

Teen die einde van 2006 was daar duidelike blyke van vordering toe die doelwit van die SA Akademie, die SBA en die Nasionale Filmargief uitgestippel is as ’n “enkele vaandel vir Afrikaans”, veral om Engels te probeer hokslaan en Afrikaans en die ander inheemse tale se “besmetting en oorname deur Engels” te keer (Malan 2006:2). Desnieteenstaande was hierdie kwessies hoofbesprekingspunte by die Tweede Afrikaanse Taalberaad in Februarie 2006 by UP. Die temas was: “Waar staan ons met Afrikaans in multikulturele Suid-Afrika?” en “Afrikaans en die gekoesterde ideaal van diversiteit in die RSA: die drumpel tussen die verlede en die hede”.

Dié taalberaad was die uitkoms van twee groot vroeëre byeenkomste in September in Stellenbosch en ’n nasionale konferensie oor Afrikaans in Oktober te Kaapstad. Die taal se toekoms in Suid-Afrika en veral die agteruitgang daarvan as onderrigtaal was gesprekspunte. Hieruit het die gevoel ontstaan dat ’n gesamentlike strategie vir Afrikaans tot stand moes kom, ondersteun deur ’n sterk netwerk “om te keer dat inheemse tale se grootste vyand hulle sélf en hul sprekers is wat hul moedertaal prysgee vir ’n appel en ’n ei onder

die illusie dat Engels álles vir jou sal doen" (Malan 2006:2). Die handhawing van die moedertaal het ook oor geletterdheid, en taalverwarring soos deur Engels veroorsaak, gegaan. Die jeug sou ook betrek word en die Wes-Kaapse Taalkommissie het in daardie stadium reeds vier beurse vir navorsing oor Afrikaans toegeken (Malan 2006:2).

Al bogenoemde samesprekings en aksies, en al die stemme uit verskillende oorde het die weg voorberei vir die uiteindelike totstandkoming van 'n omvattende liggaam om die saak vir Afrikaans te stel en dinamies vorentoe te neem. Onder hierdie stemme was dié van Flip Buys, wat in April 2008 prontuit gesê het hy meen Afrikaners glo nie meer die beloftes van die regering oor Afrikaans nie. Dit was vir hom beter so, want Afrikaners het begin besef hulle moes self aan oplossings begin dink.

> *Die probleem was dat mooi grondwetlike bepalings, hogere politieke gerusstellings, belangrike kommissies van ondersoek en 'n klompie Afrikaanse meelopers amper almal aan die slaap gesus het. Afrikaans se ruimte het sedert 1994 seker al met 50% gekrimp* (Buys 2008:16).

Hy was van oordeel dat planne vinnig prakseer en uitgevoer sou moes word en daarvoor het hy het tien stappe voorgestel:

– Die intellektuele begronding vir veeltaligheid, moedertaalgebruik en Afrikaans moes deeglik deurdink en gedoen word deur selfstandige navorsingsinstellings wat deur die Afrikaanse gemeenskap self gefinansier moet word om die "idee-droogte" te verbreek.

– Bestaande Afrikaanse entiteite soos opvoedkundige instellings en gemeenskaps-radio's moes ondersteun word, en waar nodig moes nuwes op die been gebring word.

– Die beskerming van Afrikaanssprekendes deur opleidings- en werksgeleenthede was ook nodig was om te 'n grootskaalse emigrasie van Afrikaanses te verhoed en te voorkom dat die taal "mettertyd in duisende kele stil raak".

– Taalbemagtiging was nodig, veral wat arm Afrikaanssprekendes en jong mense betref het. Die beginpunt was MtO, en Afrikaners sou steun aan projekte soos die *Rapport* Onderwysfonds moes verleen.

– Afrikaans moes sy ekonomiese waarde behou.

- Geleenthede vir taalverbruik, soos die talle taal- en kunstefeeste wat reeds sterk aan die gang was, moes bevorder word.
- Veeltaligheid moes versterk word om daardeur meer ruimte vir die bevordering van Afrikaans te skep.
- Goeie taalbemarking moes die "individualistiese verbruikerskultuur teenwerk, want onkunde is die groot vyand". Afrikaners se ekonomiese voorspoed was van gesamentlike aksie op die taal-ekonomiese terrein afhanklik.
- Isolasie moes teengewerk word deur internasionale skakeling om sodoende lesse uit die buiteland te leer en kontak met die diaspora te behou.
- Finansiering was belangrik en wat "ons vandag met Afrikaans het, is die produk van die beleggings van 'n vorige era. Die toekoms van Afrikaans het afgehang van watter nuwe beleggings die huidige geslag Afrikaanssprekendes bereid was om te maak" (Buys 2008:16).

## 8. Die ATR kom tot stand: 26 Mei 2008

Alhoewel daar vroeër reeds na die ATR verwys is, verdien die totstandkoming daarvan nadere toeligting. Opgewondenheid het op 26 Mei 2008 geheers toe die stigting van die ATR bekend gemaak is. Bykans 100 afgevaardigdes van 40 Afrikaanse organisasies wat 500 000 mense oor kleurgrense heen verteenwoordig het, het by Wellington vergader om die voorgestelde grondwet van die ATR goed te keur. Dit is as 'n mylpaal gesien – maar het sommige aan die GRA van 1875 herinner – en was die "resultaat van 'n langsame en versigtige bouproses aan versoening en vertroue tussen taalgenote wat sedert 2003 aan die gang was" (*Volksblad* 2008:6). Bruin en wit leiers het in belang van Afrikaans na vore getree en die verantwoordelikheid sou vorentoe op die skouers van die veertien bestuurslede rus om die ATR "'n koördinerende, netwerkskeppende en inklusiewe liggaam te maak wat Afrikaans as die eiendom van almal wat dit praat" sien (*Volksblad* 2008:6). Omdat die regering so 'n swak rekord in sy hantering van taaldiversiteit gehad het, is die ATR van groot belang geag. Voortaan sou dit die amptelike belangeraad vir Afrikaans wees wat sy saak, gegrond op die Grondwet, soveel kragtiger sou kon stel (*Volksblad* 2008:6).

Afrikaanssprekendes het hulle nog nooit, nie eers tydens die apartheidsjare met mekaar vereenselwig nie, "omdat Afrikaans gebore is uit die interaksie tussen ongelykes", was *Die Burger* se reaksie in sy hoofartikel oor die totstandkoming van die ATR (*Die Burger* 2008:16). Daar is gevra of wit en bruin Afrikaanssprekendes versoen sou kon word toe daar in 2003 in Pretoria byeengekom is om oor 'n "groter voetspoor vir Afrikaans" te besin (*Die Burger* 2008:16). Oorhaastig kon 'n taalraad nie tot stand gebring word nie weens die heersende wantroue tussen die "volk en die volkies" (soos Alexander dit uitgedruk het), "regs, links en liberaal, noord en suid, Afrikaner en Afrikaanses, en nog wat" (*Die Burger* 2008:16). Nog 'n faktor was die spanning oor Afrikaans se hoër funksies en bemagtigingspotensiaal, en of veeltaligheid eerder as Afrikaans prioriteit moes kry.

> *Belangrik is dat aan mekaar vasgehou, telkens nuwe belanghebbers betrek, deurgaans navorsing gedoen en gepraat en die droom lewend gehou is. Die ATR gee hoop veral as gedink word aan die aaklige haat jeens ander wat in die land voorgekom het* (*Die Burger* 2008:16).

Dit was inderdaad 'n begeerte tot versoening en om 'n beweging so wyd soos Suid-Afrika se diverse Afrikaanssprekende gemeenskap te realiseer wat tot die stigting van die ATR gelei het. Alhoewel Afrikaans sy apartheidsverlede afgeskud het, is die taal steeds deur die regering – en in sommige ander kringe – as die taal van wit mense beskou. Die ATR wou die boodskap tuisbring dat Afrikaans ook die taal van miljoene ander mense is vir wie dit die enigste kommunikasietaal is: Kaapse Afrikaans, Karoo-Afrikaans, Pretorianers se Afrikaans, om maar 'n paar te noem. Indien kommunikasie in hierdie taal versper sou word, was ongeletterdheid en onkunde miljoene mense se voorland (Malan 2008:21).

Die ATR-grondwet se hoofdoel was "om deur die Afrikaanstalige burgerlike gemeenskap 'n taalpolitieke situasie in Suid-Afrika te laat ontvou – een waarin Afrikaans, en ook die ander inheemse tale, doelbewus in die breë gemeenskap gehandhaaf en bevorder word" (Malan 2008a:21). Daar sou ook gesteun word op die beskerming van taal- kulturele en godsdienstige regte wat die Grondwet van Suid-Afrika sy bevolking as geheel gebied het (Malan 2008a:21).

As voorsitter en ondervoorsitter is onderskeidelik prof. Wannie Carstens (NWU) en dr. Michael le Cordeur (US)[20] gekies. Carstens se eerste kommentaar oor die ATR was dat Afrikaans 'n gesamentlike spreekbuis moes word met 'n gesaghebbende stem. Daar is vir vyf jaar besin en gewerk aan die totstandkoming van die ATR en te midde van kommer dat Afrikaners weer besig was om laer te trek, is 'n taaloudit gedoen wat ook as voorbeeld vir ander inheemse tale kon dien. Die ideaal was dat mense mekaar moes leer ken en vertrou en verder sou mense oor etniese grense heen en uit verskillende organisasies geleidelik saamgevoeg moes word. Vir Le Cordeur het dit ook oor meer as net taal gegaan en moes maatskaplike heropbou ook plaasvind ten einde Afrikaanssprekendes te bemagtig om hul regmatige plek in die ekonomie in te neem. 'n Verdere dimensie was dat kundigheid ook aan die ander inheemse tale oorgedra moes word. Vir NWU se rektor, dr. Theuns Eloff, was die positiewe daarin geleë dat die ATR 'n organisasie word wat oor rasse en etniese grense strek: Afrikaans moes sosiaal-ekonomies slaag, die persepsie van bekrompenheid afskud, onmin tussen Afrikaners verander en die taal depolitiseer om te toon dat daar vir ander tale omgegee word (Malan 2008a:21).

Die idee dat Afrikaans wyer hande vat was nie beperk tot net bruin en wit nie. In die onderwysblad *The Teacher* het Burnett verwys na die xenofobiese aanvalle wat in daardie stadium in die land voorgekom het. In kontras daarmee is die aangrypende verhaal voorgehou van een persoon wat die verdeeldheid en hindernisse tussen Xhosa- en Afrikaanssprekende gemeenskappe op die Kaapse Vlakte getakel het. Grant Solomon (32) het ongeveer 1 600 leerders bereik deur die Xhosa-klasse wat hy by sewe laerskole in vyf informele nedersettings aangebied het. Hy het dit per fiets aangepak en staatgemaak op skenkings van skole wat dit kon bekostig. Solomon het Xhosa geleer vanaf graad 6 tot graad 10 en was vanaf 'n vroeë ouderdom verontrus oor die gebruik van rasse-woorde en die feit dat etniese groepe nie oor die weg kon kom nie. Hy besluit toe om taal as wapen te gebruik om dié skeiding af te breek. Hy het in 2004 met sy vrywillige klasse begin nadat hy die hoof van Lourier Laerskool

20 Le Cordeur was ook aan die Wes-Kaapse onderwysdepartement verbonde en was voorsitter van die Wes-Kaapse Taalkomitee.

in Retreat genader het, en daarna het sy klasse na Hanover Park, Athlone, Heathfield, Steenberg, Philippi en Parkwood uitgebrei. Solomon het nie oor matriek beskik nie, maar was 'n bekwame onderwyser; hy het geglo die regering doen nie genoeg vir plaaslike tale nie en dat rasse-insidente by skole beveg kon word deur taal as middel te gebruik om mense nader aan mekaar te bring. Alhoewel hy Afrikaanssprekend was, het hy geweier om deur ras of taal geïdentifiseer te word (Burnett 2008:7).

Soos hierbo bespreek (p. 68) bepaal die Suid-Afrikaanse Skolewet dat skoolbeheerliggame die medium van onderrig vasstel. By Afrikaanssprekende gemeenskappe op die Kaapse Vlakte is Xhosa histories teruggedruk tot benede Engels en Afrikaans, ten spyte daarvan dat dit een van die amptelike taal vir Wes-Kaapse skole was. Teen Junie 2008 het skole pas vir die eerste keer 'n volle kurrikulum en werkprogram in Xhosa ontvang. Die taaltransformasieprogram het leerders aangemoedig om Xhosa, Afrikaans en Engels teen graad 9 op te neem. Daar was 'n groot behoefte aan Xhosa-onderwysers en die taal is weens gebrek aan fondse nie onderrig nie. Solomon het dit moeilik gevind om die positiewe veranderinge wat hy by kinders waargeneem het te artikuleer, maar was oortuig dat hulle gesindhede verander het (Burnett 2008:7).

### *8.1 Die besondere rol van die ATR*

Vandat die Grondwet amptelike erkenning aan elf van die landstale gegee het, was dit volgens Le Cordeur net die Afrikaanssprekendes wat openlik gestry het om hulle taal te verdedig. Hy het veral die positiewe rol van die ATR uitgelig en te kenne gegee dat dié liggaam 'n besondere rol hierin gespeel het, veral ook omdat die Afrikaanse gemeenskap so divers is. Hy het die Afrikanerdispariteit as volg gekarakteriseer:

> *Sommige sien hulle as Afrikaner, bruin, swart, Khoi of Griekwa, terwyl ander wegskram van enige van dié etikette. Party is Christene, ander is Moslems of Boeddhiste. Ander wil hulle met geen godsdiens vereenselwig nie. Daar is ondersteuners van elke party: brandarmes, skatrykes en werkersklasmense; mans en vrouens, jong mense, middeljariges en bejaardes; beroepsmense en sportlui* (Le Cordeur 2009:6).

Die opwinding wat spruit uit die ATR was dat dit nie Afrikaansheid uitsluitlik aan enige van hierdie groepe gekoppel het nie:

> *Ons hoef ook nie met mekaar saam te stem oor watter van hierdie verskillende gemeensidentiteite legitiem is nie en nog minder dat ons Afrikaansheid as die belangrikste gemeenskapsidentiteit beskou – ons kan selfs in die openbaar met mekaar hieroor bots. Ons sien nie die bestaan van 'n Afrikaanse gemeenskap in spanning met ander gemeenskappe nie* (Le Cordeur 2009:6).

Le Cordeur (2009:6) was van mening dat transformasie sou slaag indien "meertaligheid nie aan die hart daarvan lê nie". Wat hy daarmee bedoel het, was dat mense verkieslik in hul moedertaal opgelei moes word, waarvan die aanleer van ander tale deel van die opleiding moes vorm. Anderstaliges moes die geleentheid kry om Afrikaans te leer terwyl Afrikaanssprekendes ook aangemoedig word om vreemde tale te leer. Die ATR was daarteen gekant dat een van die amptelike tale hoër status moes kry. Terselfdertyd was die ATR ook nie bereid dat gelyke status aan al die tale getoon word deur die funksie en status van tale wat reeds sterk staan, af te takel nie of dat belangrike sake in een of twee van die amptelike tale gedokumenteer word nie. Afrikaans was steeds in 'n bevoorregte posisie, want die vorige regering het Afrikaans tot onderrig- en wetenskapstaal opgebou. Vir meeste van die ander tale was daar byvoorbeeld nie 'n tweetalige woordeboek beskikbaar nie, en het hulle ook nie oor die hulpbronne beskik om te vermag wat hulle graag wou bereik nie. Le Cordeur wou weet of dit te veel gevra was dat een van die swart tale by Afrikaanse feeste ingesluit word. Sy pleidooi was dat daar moes wegbeweeg word van 'n eksklusiewe houding oor Afrikaans – die taal moes as vriendelike, versoenende taal bemark word (Le Cordeur 2009:6).

Uit verregse oord het Morkel in *Die Afrikaner* in baie enger terme geargumenteer dat Afrikaanse taalbehoud optrede verg wat oorkoepelend beplan moes word, maar sou neerkom op 'n "pro-Afrikaanse taalplan wat deur pro-Afrikaners vir Afrikaanssprekendes opgestel word met die uitsluiting van bruin mense" (Morkel 2010:6). Die ANC het vaardige internasionale taalbeplanners ingespan om 'n veeltaligheidsbeleid te ontwerp wat teoreties baie demokraties

gelyk het, maar in die praktyk was die ANC se taalbeleid “eentalig en maak net voorsiening vir ’n onverstaanbare Afrika-variasie van Engels” (Morkel 2010:6). Dit is vir Morkel diktatoriaal afforseer deur te skuil agter die koste om aan al die tale reg te laat geskied.

> *Die miskenning van die ander sogenaamde tien amptelike tale moet egter opgeweeg word teen die miljarde rand se korrupsie, stakings, uitgawes aan reis en verblyf asook restaurantetes van ANC-staatsamptenare wat in die praktyk duidelik die indruk skep dat die ANC-staatsbestel eintlik geld tot vermorstens toe het vir luukses* (Morkel 2010:6).

Getalle is volgens Morkel voorgestoot om Afrikaanse taalregte te misken en Afrikaners moes telkens sonder enige politieke mag in die howe vir taalregte stry. Sou ’n Afrikaanse skool ooit vol genoeg wees vir die kamstig spaarsamige ANC-amptenary? Verskeie Afrikaanse akademici is deur Morkel as handlangers van die ANC voorgehou “in die wegbereiding van hul voortstormende taalimperialisme in die guns van Engels” (Morkel 2010:6). Een voorbeeld was die skep van die akkommoderende term ‘Afrikaanses’ om ook bruin mense te akkommodeer. Dit is as ’n term gesien wat daarop gemik is om die Afrikaanse volk “heeltemal plat te vee” en wat die “kulturele en politieke eiesoortigheid van die Afrikaner” ontken (Morkel 2010:6).

Afrikaans het reeds baie veld verloor en daarom het Morkel ’n oorkoepelende taalplan noodsaaklik geag, veral omdat Afrikaans al hoe meer gebruik in hoë funksies verloor het en besig was om slegs ’n sosiale en huistaal te word. ’n Taalbewuste en taaltrotse spreker besef dat ’n politieke veldslag as’t ware verloor word elke keer as ’n moedertaalspreker van Afrikaans bes gee om in die absurde situasie te beland om met ’n nie-moedertaalspreker van Engels, in Afrika in Engels te kommunikeer. Die onvermoë van die grootste gros ANC-amptenary om behoorlik Engels te praat, vorm deel van ’n profiel van die ANC-staatsbestel se totale onbekwaamheid en gevolglike ineenstorting. “Watter prestige kan daar nou naastenby gekoppel wees aan ’n verrotte, korrupte, misdaadgedrewe opset wat stotterend in geradbraakte en onverstaanbare Afrika Engels voortploeter?” (Morkel 2010:6). Afrikaans druk die hele denk-

en leefwêreld van die Afrikaner uit en sonder 'n plan sal daar "uiteindelik by die oop hek gesit en treur word deur 'n ou vrou, soos aan die slot van Raka, nadat dié barbaar 'n beskawing deur geweld en sluheid heeltemal vernietig het" (Morkel 2010:6).

Die oorwig van argumente was egter aan die kant van inklusiewe denke om alle Afrikaanssprekendes in te sluit. Met toenemende inklusiwiteit in gedagte het die ATKV 'n gespreksreeks in die Kaap oor die diversiteit van Afrikaans begin; 'n tweede gesprek oor die ervaring van Islam met Afrikaans het in Maart 2010 plaasgevind. Die idee was om hande te vat met Moslem-medeburgers van wie talle reeds ATKV-lede was. Ebrahim Patel, vorige president van die swart rugby-unie, wie se huistaal Afrikaans is, was die eerste spreker aan die woord. Hy het vertel hoe hy met sy ma daarin gekommunikeer het, dat sy in Afrikaans gesterf het en hy seker was dat sy ook in die hiernamaals Afrikaans sou praat. Titus het onder andere die hoop uitgespreek dat "Afrikaans ook eendag uit die kunstefeeste bevry" sou word om weer in volle diversiteit geniet te kon word (Titus 2010:16).

Die historiese versterking van Afrikaans is ook vanuit Moslem-kant betrag in die sin dat Moslem-Afrikaans een van die vroegste variëteite van die taal aan die Kaap was.

> *Baie slawe het die Islamitiese geloof aangeneem en die Koran leer verstaan deur teksgedeeltes en godsdiensgebruike as oefenings uit te skryf. Daar was in dié tyd 'n hoër persentasie geletterdheid onder Moslem-slawe as onder die Nederlandse matrose en soldate, aangesien die slawe se Islamitiese godsdiens vereis het dat hulle die Koran en godsdienstige geskrifte moet kan lees* (Le Cordeur 2010:13).

Moslems het 'n belangrike rol gespeel in die totstandkoming van Afrikaans soos begin deur Abu Bakr (Le Cordeur 2010:13). Le Cordeur het by Moslems gepleit om deel te word van die nasionale debat deur by die ATKV aan te sluit en hulle leiers vir die Afrikaanse Taalraad te benoem. Hulle moes aktiviste vir Afrikaans word wat die taal bevorder. Afrikaans is 'n skeppende en nuttige

taal en Le Cordeur (2010:13) het herinner aan Jan Rabie se 1992-tipering van Afrikaans as die

> *grootste nie-rassige prestasie in ons Suiderland. Gesamentlik geskep deur mense van drie vastelande – Afrika, Asië en Europa. En daarom is dit nie die besit van eensydige politieke partye nie, maar behoort dit aan almal wat dit praat, skryf en lief het. En daarom ook is my taal my beste wapen teen rassisme.*

## 9. 'n Swart beraad oor Afrikaans

Tydens die Vredesheim-beraad oor die taalmediumstryd by US is die idee van 'n forum vir swart Afrikaanses geopper om verdere impetus te gee aan die beweging vir groter eenheid onder Afrikaanssprekendes. As sameroeper van dié idee het Lionel Adendorff besinning gevra oor hoe "ander stemme om die regte redes gemobiliseer kan word om tot die debat oor Afrikaans te kan bydra" (Azzakani 2010:2). Onder die aanwesiges was Jakes Gerwel, wat die mening uitgespreek het dat die vloek van verdeeldheid oor Afrikaans iets van die verlede was, dat hy swart mense in die beraad wou sien, en dat 'n kragtige beweging vir Afrikaans daargestel moes word. Llewellyn MacMaster, US-studentedekaan, het genoem dat die taaldebat by sy universiteit "gekontamineer" was met "een-kwessie-aktiviste" wat dit aangevoer het (Azzakani 2010:2). Trevor Manuel se versugting was dat die beraad deel moes vorm van 'n "kring van geesdriftiges wat Afrikaans praat omdat dit deel is van wie ons is" (Azzakani 2010:2). Besluite moet liefde vir Afrikaans weerspieël het en niemand moes die taal probeer toeëien nie. Hy het gemeen dit sou tragies wees as intellektuele deur die beraad saamgesnoer word bloot in reaksie op die meestal wit mans soos byvoorbeeld Dan Roodt en Herman Giliomee "wat op en af spring oor hul taal" (Azzakani 2010:2).

Adendorf se versoek was dat alle groepe wat Afrikaans praat daaraan moes deelneem. Hy het verwys na F.A. van Jaarsveld se boek *The Awakening of Afrikaner Nationalism, 1868-1881* waarin 'n ontleding van die terme "Afrikaan, Africaander en Africaaner" gegee word (Adendorf 2010a:17). In die 17de eeu het dit verwys na die gekleurde inboorlinge van die Kaap en in

daardie stadium was wit mense bekend as kolonialiste. Eers in die 18de eeu het die term Afrikaner verskuif na wit mense wat in Suid-Afrika gebore is om hulle sodoende van die Nederlanders en die Franse te onderskei. Tot 1875 het Afrikaans onder die invloed van die slawe aan die Kaap en die Khoi gestaan. Hierdie taal is deur Afrikaners veragtelik ’n “hotnotstaal” genoem, en met die stigting van die GRA is Afrikaans aan Afrikaner-identiteit gekoppel. Die “beskaafde mense” kon nou Afrikaans praat en reëls is vir die taal vasstel. Dit het beteken dat die voorouers van latere geslagte van bruin, swart en Indiër Afrikaanses nie meer Afrikaans kon toeëien nie en uitgesluit is van die ontwikkeling van hul moedertaal.

Op grond hiervan het Adendorf gemeen swart mense moes deel wees van die soeke na oplossings vir Afrikaanse taalprobleme: “Alle Afrikaanses moet verenig en saamwerk in belang van die taal, wat almal deur die jare heen help ontwikkel en onderhou het” (Adendorf 2010a:17). Afrikaans moes dus totaal inklusief wees en “nuwe betekenisse van verskillende woorde en frases moet erken word en moet deel wees van ‘hoofstroom’ Afrikaans” (Adendorf 2010a:17). Waarom is “*cool*” byvoorbeeld in die HAT opgeneem, maar die Kaapse gebruik “duidelik”[21] oorgesien? Adenford was van opinie dat daar steeds op swart Afrikaanses se sêgoed neergekyk is. So byvoorbeeld vra mense binne die Kaapse gemeenskap nie “Hoe gaan dit?” nie, maar eerder “Hoe lyk hulle?” of “Hoe ruk die ding?” In die Noord-Kaap beteken “potte toe” iemand is dood en in die Boland “trap iemand jou hart” wanneer hulle jou teleurstel. Om erkenning aan hierdie gebruike te verleen sou die “taal sodoende oopgooi vir ’n belangrike gemeenskap wat al hoe meer vervreem word van die taal” – daarsonder sou swart Afrikaners nie maklik die taal begin verdedig en help om dit te bevorder nie (Adendorf 2010a:17).

Vir Adendorf was dit onregverdig dat die ekonomiese voordele van Afrikaans nie eweredig onder alle Afrikaanses versprei is nie. Nuus vir swart Afrikaanse gemeenskappe is tot ’n poniekoerant beperk, en daar was selfs ’n debat oor of daar enigsins ’n plek vir swart Afrikaanses by *Rapport* bestaan. Die (wit)

21 Dat iets goed of lekker is, as’t ware ’n Afrikaanse weergawe van “*cool*”.

Afrikaners wat bekommerd is oor Afrikaans as akademiese taal "is besorg oor hulle eie heil. Hulle ignoreer Afrikaans in sy geheel" (Adendorf 2010a:17). Tersiêre instellings soos UP, UV, NWU, en US het baie aandag geniet, terwyl UWK, NMMU en die Kaapse Skiereiland Universiteit van Tegnologie ter syde gelaat is. Die argument dat laasgenoemde reeds verengels het en niks verder gedoen kon word nie

> *word gerieflikheidshalwe uitgepluk en bevestig die vermoede dat dit inderdaad min met die volhouding van Afrikaans te doen het … Die skep van inklusiewe en toeganklike Afrikaans, waarvan alle Afrikaanses deel is, is nie net belangrik om Afrikaans se toekoms te verseker nie, maar is ook belangrik om opregte versoening tussen alle Afrikaanses te bewerkstellig* (Adendorf 2010a:17).

Afrikaans kon nie verder as 'n politieke speelbal gebruik word nie en die taal "moet breek met die hartseer van die verlede … geregtigheid teenoor veral swart Afrikaanses moet geskied" (Adendorf 2010a:17).

In 'n lang artikel in *Rapport* het Adendorf daarop gewys dat Afrikaans eers die hovaardige taal was wat volle beskerming en bevoorregting geniet het. Tydens apartheid was Afrikaans "verdrukkerstaal vir die een en bevrydingstaal vir die ander … Die Taal (ja, met 'n hoofletter-T) het onder apartheid boepens geloop. Swanger van vooruitgang" (Adendorf 2010a:17). Studente kon uit verskeie universiteite kies, op televisie was 'n spesiale Afrikaanse kanaal en die taal het gedy. Vanaf 1994 het die prentjie verander en Afrikaans se "eens helder lig [het] dowwer begin skyn en die taal was aan die retireer" en die redes daarvoor was nie net demokrasie en meertaligheid nie. Wit Afrikaanssprekendes het nie almal wat die taal praat vertrou nie en gemeen hulle alleenreg om vir Afrikaans te veg.

> *Dié arrogansie het lelik in hul gesig ontplof, en nog meer, dit het 'n groot meerderheid van die taal vervreem. Die bevordering van die taal is ook nou verbind met die sosiaal-ekonomiese toestand van die wit Afrikaanssprekende gemeenskappe. Hulle het dus alles wat hulle*

> *in die naam van "hul taal" gedoen het, eintlik in die naam van "hul volk" gedoen.* (Adendorf 2010a:17).

Dit wou blyk asof baie wit Afrikaanses besef het dat die stryd vir Afrikanerbelange eerder as Afrikaans vooropgestel moes word. Wit Afrikaanssprekendes het hul teenkanting teen die toelating van Engelse leerders by Hoërskool Ermelo luid te kenne gegee, maar nie 'n vinger verroer oor skole wat in bruin buurtes verengels het nie. Selfs by universiteite het dit eerder gegaan oor die beskerming van wit belange en bevoordeling. Alhoewel duur hofsake teen die regering gevoer is, het dit nie die nasionale aansien van Afrikaans verhoog nie (Adendorf 2010a:17).

Waarom dit juis 'n swart beraad moes wees en so 'n eksklusiewe term gebruik moes word, was 'n kritiese vraag wat by meer as een geleentheid gevra is. Jan-Jan Joubert (2010:2) van *Rapport* se ondersoek en antwoord hierop was:

> *Dit was 'n wegbreek van optredes in die verlede ten einde die besef tuis te bring dat nie slegs wit en bruin Afrikaans praat nie, maar terselfdertyd om alle Afrikaanssprekendes deel te maak van elke poging om die taal se volgehoue toekoms te verseker.*

Afrikaans moes dus bevry word van Afrikaner nasionalisme, maar terselfdertyd ook nie oorgegee word aan bruin nasionalisme nie. Daar was diegene wat gedink het die stryd om Afrikaans moes vorentoe deur bruin mense gelei word, maar dat geen groep arrogant teenoor 'n ander moes wees nie en almal betrokke moes. Die beraad het ook bespreek dat die woord 'swart' gebruik sou word om "bruin, Indiër- en *African*-Afrikaanssprekendes" te beskryf. Hierdie idee het egter nie posgevat nie omdat die gevoel was dat alle Afrikaanssprekendes 'n rol moes speel en die taal se toekoms in nie-rassigheid lê. Van arrogansie moes juis ontslae geraak word sodat Xhosas, Tswanas, Sotho's, Indiërs en dies meer wat nie voorheen as Afrikaans beskou is nie, maar tog Afrikaans gepraat het, na vore kon tree om saam te besin. "Dit vra dat Afrikaanssprekendes oor kleurgrense heen die hande na mekaar uitreik en die taal red deur saam te werk, saam te dink en saam te stry vir die taal van hul hart" (Adendorf 2010a:17).

As sameroeper van die Swart Beraad soos wat dikwels daarna verwys is, het Adendorf te kenne gegee dat dié entiteit niks met die voriges te doen gehad het nie, maar die kritiese vraag was waarom daar in die lig van die destydse kritiek nie aan 'n ander term as "Swart Afrikaans" gedink is nie. Reeds by 'n beraad in 2005 was daar pleidooie om die "swart ding" te los omdat dit nie-rassiges en wit mense sou vervreem (Pearce 2010:18). Dat Afrikaans skynbaar weer in gewildheid kon toeneem by monde van Gerwel, Adendorf en Manuel het die vraag by die joernalis Valda Jansen laat ontstaan of dit geïnterpreteer kon word as steun en goedkeuring van regeringskant en dalk erkenning dat die voortsetting van rasseterme na 1994 'n fout was? Jare tevore het sy al die ideaal uitgespreek om slegs 'n joernalis te wees sonder die aanplak van die woord "bruin" vooraan. Vir haar het dit gegaan om Afrikaans van binne af te verander, foute te erken en te poog om hulle nie te herhaal nie: "Los die uitgediende, gewaande hovaardigheid; die taal kan dit nie meer bekostig nie. Klim uit jou boksie en loop mense tegemoet" (Jansen 2010:12). Almal was bekommerd oor Afrikaans wat hom in sy "selfgenoegsaamheid verstrengel … Afrikaans is inderdaad 'n ander land. En ons is nog op pad soontoe. Vir nou, op die maat van die nuwe Afrikaanse beweging" (Jansen 2010:12).

Robert Pearce verbonde aan die NMMU het 'n lang lys verstrek van die stemme wat vir hom met die jongste swart beraad ontbreek het.[22] Wat Pearce (2010:18) wou sien was 'n mengeling van "alle rasse, tale en geslagte en ook nie beperk tot Suid-Afrika nie, wat 'n reuse bydrae in die verlede gelewer het".

Adendorf het driftig reageer op die kritiek teen die swart beraad-inisiatief deur ten aanvang die geskiedenis van die ontstaan van Afrikaans te herhaal. Sy kern argument was dat "Afrikaans nie 'n wit, swart of bruin taal is nie" (Adendorf 2010b:9). Volgens sy siening het Afrikaans sy ontstaan te danke gehad

22 Braam de Vries, Willem Fransman, Antjie Krog, Hein Willemse, Steward van Wyk, Nelleke de Jager, Jeanette Ferreira, Riana Scheepers, E.K.M. Dido, Willie Adams, Elias P. Nel, Anneri van der Merwe, Anastasie de Vries, Mvula Yoyo, Dawn en Andre Boezak, Peter Snyders, Adam Small, Jason Lloyd, Charles Malan, Clinton du Plessis, Richard van der Ross, Marion Hattingh, Pieter Conradie, Leloba Malema, Wium van Zyl, Anthony Wilson en hyself.

> *aan die invloede van die plaaslike Khoisan wat die Kaap reeds vir eeue bewoon het, die Nederlandse koloniseerders wat in 1652 in die Kaap aangekom het en die slawe wat van oor Afrika en Asië van 1653 tot 1834 na die Kaap ingevoer is* (Adendorf 2010b:9).

Na die oorwinning van demokrasie in Suid-Afrika was daar "'n oorweldigende gevoel dat Afrikaans die aansien wat dit vir 45 jaar gehad het, verloor het en is die stryd vir Afrikaans weer opgeneem deur daardie gemeenskappe wat verantwoordelik was vir die suksesse van Afrikaans voor demokrasie" (Adendorf 2010b:9). Adendorff het ook te velde getrek teen kwaadwillige leuens wat volgens hom versprei is: "Die eerste een word deur wit rassiste versprei wat wil voorgee dat die beraad wit Afrikaanssprekendes wil uitsluit. Die ander leuen, dat bruinmense uitgesluit word, word weer deur bruin nasionaliste versprei" (Adendorf 2010b:9). Die teenoorgestelde was waar, want die beraad en die Forum vir Swart Afrikaanses het juis probeer om Afrikaans se nie-rassige en multikulturele elemente te bevorder, met veral die oogmerk om vir Afrikaans 'n beter toekoms te verseker. Hy het dit herhaal dat dit van die begin af duidelik gestel was dat die beraad nie net tot swart mense beperk sou wees nie. Ten einde die doelwit van inklusiewe Afrikaans te bereik was dit nodig vir swart Afrikaanssprekendes om te besluit watter rol hulle in hierdie proses wou speel (Adendorf 2010b:9).

Hy het daaraan herinner dat Afrikaans deur ongeveer ses miljoen mense in die land gepraat is en dat 'n tiende daarvan swart was. Die beraad wou veral "daardie gemeenskappe wat nie op die normale Afrikaanse radar" was nie ook insluit, en die woord "swart" is juis gekies om verteenwoordigend te wees van almal wat tydens Afrikaans se blomtyd uitgesluit is en met die totstandkoming van die veeltalige demokrasie tot hulle reg kon kom. Wat hom betref was dit dus leuenagtig om te beweer dat die beraad enigeen uitsluit: "Is dit dalk ons eie beheptheid met ras wat ons nie toelaat om 'n nie-rassige poging wat gegrond is op insluiting, en nie uitsluiting nie, te ondersteun?" (Adendorf 2010b:9).

Dit blyk duidelik dat die soeke na 'n naatlose en nie-rassige Afrikaanssprekende gemeenskap, en die uiteindelike totstandkoming van die ATR, 'n moeisame pad was vanweë die apartheidsgeskiedenis van Afrikaans. Die wil en die weg

was egter daar onder Afrikaanses van alle entiteite om te volhard in die ideaal van eenheid. Alhoewel daar nog baie tekens van bitterheid en agterdog te bespeur was, is 'n omvattende grondslag vir groter toenadering gelê. Die liefde vir 'n gemeenskaplike taal vir alle Afrikaanssprekendes is bevestig, sowel as die reg om dit ook deur MtO toe te pas en uit te leef.

## 10. Die idee van 'n tolkstelsel vir skole

Sprake van 'n nuwe onderrigmodel vir skole wat voortgespruit het uit die pogings om nie-Afrikaanssprekendes binne universitêre verband in 'n oorwegend Afrikaansmedium-opset te akkommodeer, het die idee van 'n tolkstelsel na vore gebring. Totaal nuwe onderrigmetodes vir skole is in die loop van Junie 2010 deur dr. Theuns Eloff tydens die ATKV se jaarvergadering oor onderwysprobleme voorgestel. Tolke moes in skole tot voordeel van ander taalgroepe gebruik word. Hy het daarop gewys dat Afrikaanse skole meestal goeie skole is waarna ander "met begerige oë kyk" (Jackson 2010:6). Sodra so 'n skool leë plekke het, doen ander groepe dikwels aansoek en daarna volg druk dat onderrig in Engels moet geskied, wat om die beurt tot verengelsing lei. Eloff was van mening dat die Afrikaanse gemeenskap 'n ooreenkoms met die staat tot almal se voordeel moes beding. Solank 'n Afrikaanse skool minstens 85% vol was, behoort wat hom betref geen druk uitgeoefen te word nie. Indien skole ten minste halfvol Afrikaanse leerders was behoort die regering die skool te subsidieer sodat onderrig vir leerders in ander tale getolk kon word. Die NWU kon getuig dat tolking gewerk het en nie onbetaalbaar duur was nie. Indien 'n Afrikaanse skool egter minder as halfvol was, sou dit maar "die weg van alle vlees" moes gaan (Jackson 2010:6).

## 11. Die krisis rondom studiebeurse vir Afrikaanse studente

In Mei 2008 het Chris Klopper, hoof van SAOU, gewaarsku dat daar binne twintig jaar min Afrikaanse onderwysers sou wees indien studiebeurse nie vir Afrikaanssprekende studente gevind word nie. In daardie stadium was daar sowat 28 000 Afrikaanssprekende onderwysers, van wie 24 000 lede van SAOU was (Carstens 2008a:15). Klopper het gewaarsku dat diegene wat vir

die behoud van Afrikaans veg, sou moes saamstaan om beurse vir leerders te vind. Die probleem was dat die kriteria vir departementele beurse so opgestel is dat Afrikaanse leerders nie daarvoor kon kwalifiseer nie. Boonop was die onderwyssektor nie meer 'n aantreklike loopbaan nie. SAOU het R9 miljoen beskikbaar gehad in 'n beursskema, maar dit was heeltemal onvoldoende. "As iets nie nou gedoen word nie, gaan daar nie mense wees om 50% van die Afrikaanse onderwysers op te volg as hulle oor tien jaar aftree nie" (Carstens 2008a:15). Die feit dat die land se graad 4 en graad 5 leerders die laaste plek uit veertig lande in 'n lees- en geletterheidstoets behaal het, het die onontbeerlikheid onderstreep dat Afrikaanse onderwysers gevind moes word. Hy het daarop gewys dat daar bitter min suiwer Afrikaanse skole oor was omdat ouers hulle kinders na parallelmedium-skole gestuur het (Carstens 2008a:15).

# 9. WATERSKEIDINGSAAK OOR DIE KONSEPTAALWET

## 1. Die stand van taalbeleide

Met die aanbreek van 2007 het die Vrystaat nader beweeg aan die vasstelling van ’n taalbeleid. Die kern daarvan het die reg van Vrystaters bevestig om in hul eie taal gehelp te word of om inligting van die verskillende vlakke van regering in die taal van hulle keuse te bekom. Die idee was om toegang op alle vlakke moontlik te maak en die gebruik van die aangewese amptelike tale te bevorder. As amptelike tale vir die Vrystaat is Engels, Afrikaans, Suid-Sotho en Xhosa gelys, maar Tswana en Zoeloe het ook hooftaalstatus gekry omdat heelwat inwoners hierdie tale gebruik het. Vraelyste is deur die Departement van Sport, Kuns en Kultuur uitgestuur om kommentaar oor die konsepbeleid in te win en die reaksie was verblydend. Die UV se Eenheid vir Taalfasilitering- en bemagtiging sou die regering bystaan met die opstel van ’n instellingsplan. In daardie stadium is reeds opleiding aan munisipaliteite vir die opstel van hul eie taalbeleid gegee, ’n projek wat deur die Belgiese provinsie van Antwerpen gefinansier is (Dlodlo 2007:4).

Die Vrystaatse Departement van Sport, Kuns en Kultuur het die kommentaar wat oor die konseptaalbeleid ontvang is oor die algemeen positief bevind. Kommentaar het onder andere ingesluit: “Dit sal die mense se moreel [*sic*] ’n hupstoot gee om hulle sê in hulle eie taal te sê” en “Nou kan ons ook aan die regering se kwessies in ons eie taal deelneem” (Kalp 2007:4). Van die kommentaar het egter ook die belangrikheid van Engels as verslaggewende medium gemeld. Daar is onder andere voorgestel dat kinders van voorskool tot laerskool in hul moedertaal onderrig moes word. Die taalbeleid sou in Oktober 2007 in werking gestel word (Kalp 2007:4). Hierna het die konseptaalbeleid egter in die niet verdwyn totdat die premier, Ace Magashule,

in April 2013 in die Hooggeregshof moes verduidelik waarom daar na sewentien jaar nog nie 'n Vrystaatse taalwet gefinaliseer is nie (Van Rooyen 2013:1).[23]

Op 9 Februarie 2010 het premier Helen Zille die Wes-Kaap opnuut tot implementering van die taalbeleid in haar provinsie verbind. Dit was die enigste provinsie met 'n amptelike taalbeleid, maar volgens die jaarverslag van die Wes-Kaapse Taalkomitee was geldgebrek die groot probleem vir die behoorlike toepassing daarvan. Verskeie departemente kon nog nie die beleid bekendstel nie en in baie was daar onsekerheid oor wie presies daarvoor verantwoordelikheid moes neem. Een departement moes R93 000 opdok om 'n enkele dokument in Afrikaans en Xhosa te vertaal. Die behoefte aan professionele tolke by hospitale het ook duidelik geword (Oktober 2010:2).

Die Wes-Kaap het lof verdien omdat dit die enigste provinsie met 'n amptelike taalbeleid was, maar dit is nie as voldoende beskou nie. Die oudit was teleurstellend en voorbeelde van taaldwang het in die provinsie voorgekom, soos by Northlink Kollege waar druk op studente geplaas is om Engelse onderrig te ontvang. Daar is begrip gevra vir die kostes verbonde aan die uitvoering van die taalbeleid, maar daar is ook gemeen Zille was in die ideale posisie om die taalbeleid met die nodige hulpbronne behoorlik te laat toepas (*Die Burger* 2010:10).

Wat die ander provinsies betref, was daar min of geen beriggewing oor taalbeleid nie en het dit daar kennelik ook nie werklik prioriteit geniet nie.

## 2. Aandrang op en die aanloop tot 'n Nasionale Taalwet

Reeds in Julie 2008 het PanSAT kapsie gemaak teen die sloering van meer as agt jaar om 'n nasionale taalwet wat groter slaankrag kon gee, en waarsonder taaloortreders nie verplig kon word om PanSAT se bevindings toe te pas nie, daar te stel. PanSAT het gemeenskappe probeer inlig dat hulle hul regte na die howe kon neem. Verwarring het egter daarin bestaan dat die miskenning van

23 Dié verhaal val egter buite die bestek van hierdie ondersoek.

taalregte ook by die MRK aanhangig gemaak kon word. Volgens Louis Wessels, kommissaris van die MRK, het laasgenoemde egter nie die begroting of die kundigheid gehad om taalkwessies verder te voer nie en dit dikwels na PanSAT terugverwys. Wessels het ook aangevoer: "Van 1994 tot 1999 is rasgegronde wetgewing deur die parlement geskrap. Dit wys waar die regering se prioriteite lê" (Carstens 2008b:18).

Die MRK kon egter wel namens PanSAT die instansies wat die taalraad se besluite geïgnoreer het voor die hof daag. Die regering is daarvan beskuldig dat hy "waghondinstellings soos PanSAT en die MRK se hulpbronne doelbewus beperk ten einde 'ongemaklike kritiek' vry te spring" (Carstens 2008b:18). Die uitvoerende hoof van AfriForum, Kallie Kriel, het vertel dat hulle sowat vyftien klagtes oor die miskenning van Afrikaans by PanSAT ingedien het en wel positiewe uitsprake teen Transnet en die Departement van Openbare Werke gekry het. Die politieke wil was egter nie werklik daar om PanSAT tande te gee nie (Carstens 2008b:18).

## 3. Die geding van Cornelis Lourens

Themba Wakashe, direkteur-generaal van die nasionale Departement van Kuns, Kultuur en Tegnologie het in Julie 2009 in hofstukke geargumenteer dat die regering nie blameer kon word indien Afrikaans nie self tot hoër status verhef word nie. Hy het die saak namens president Zuma en Jeff Radebe, die minister van justisie gestel. Dit het gegaan oor 'n geding aanhangig gemaak deur Cornelis Lourens, 'n prokureur van Brits, waarin hy versoek het dat die Konstitusionele Hof 'n nasionale taalwet aanvaar soos deur die Grondwet voorgeskryf (De Bruin 2009:13). Luidens die verklaring van die direkteur-generaal was "daar geen moontlikheid dat die regering Afrikaans só kan ontwikkel dat dit soos Engels 'ten volle die vrugte kan geniet van wêreldwye ontwikkelinge nie'" (Rademeyer 2010:15).

Lourens het verwys na die oorheersing van Engels, maar dit terselfdertyd ook duidelik gestel dat sy saak nie as 'n veldtog teen Engels beskou moes word nie. Hy wou sien dat die wet aanvaar word wat reeds vyftien jaar vantevore van krag moes wees. Die regering het sy aansoek teengestaan, onder andere

met die argument dat dit nie in belang van regspleging was nie en Lourens se aansoek nie inmenging van die Konstitusionele Hof geverg het nie. Die Grondwet wil meertaligheid bevorder, maar die regering was nie onder verpligting om te verseker dat provinsiale en nasionale departemente alle amptelike tale gebruik nie. Engels word gebruik omdat "Engels homself as 'n belangrike wyse van kommunikasie deur veral die sake- en wetenskapsektore" gevestig het, en daarom het dit 'n "dominante rol te speel teenoor die ander landstale" (De Bruin 2009:13).

Die regering het kennis geneem van die oorheersing van Engels, maar dit problematies gevind dat Lourens wou poog om Afrikaans tot dieselfde vlak as Engels te verhef; iets waarvoor die regering nie verantwoordelik gehou kon word nie. Wakashe het ook daarop gewys dat daar in 2003 wel 'n poging aangewend is om 'n nasionale taalwetkonsep in werking te stel, maar daar is vasgestel "dat dit buitensporig en onbekostigbaar" duur sou wees (De Bruin 2009:13).

In Maart 2010 het die Lourens-geding, waaroor uitspraak voor hande was, 'n nuwe loop geneem toe die vakbond Solidariteit hul steun aan die aksie toegesê het en homself bereid verklaar het om die regskoste van die senior advokaat te betaal. Volgens Flip Buys is die geding as 'n waterskeidingsaak betreffende die regering se plig om taalwetgewing te aanvaar, beskou:

> *Ons beskou hierdie saak as een van die belangrikste sake nog in Suid-Afrika oor die regte van die land se tale. Alle Suid-Afrikaners met 'n ander taal as Engels het die reg op dienste in hul eie taal en dit gaan oor die beskerming van inheemse tale* (De Bruin 2010:2).

Die regering se argument was steeds dat Afrikaans op verskillende wyses gehelp kon word, dat Engels homself verhef het tot 'n sterker posisie as ander tale, en dat wetgewing om taalregte te beskerm onnodig was.

Regter Ben du Plessis voor wie die saak gedien het, is gevra om 'n oudit van regeringsdepartemente binne twee jaar na die promulgering van 'n nasionale taalbeleid aan te vra en aan die hof terug te rapporteer (Venter 2010:6). Die regter het tydens die hofsitting die opmerking gemaak dat hy homself gelukkig ag dat hy nie die regering is wat 'n manier moes vind om 'n regverdige

bedeling vir al die tale uit te werk nie. Hy het gemeen 'n nasionale taalbeleid was 'n goeie idee, maar indien die Grondwet dit nie voorskryf nie, kon die hof dit ewe min doen. Sy probleem met Lourens se tweede bevel van ouditering was dat dit te ingrypend was en dat daar nie 'n grondwetlike onderbou daarvoor bestaan het nie. Die regter se uitleg van die Grondwet was dat die regering minstens twee tale moes gebruik, nie elf nie. Hy het dit as problematies vir die hof beskou om 'n wet te formuleer en het gemeen 'n verklarende bevel was eerder gepas (Versluis 2010:9).

In die regter se finale uitspraak, wat hy in Afrikaans gelewer het, is die regering in die persoon van die minister van kuns, kultuur, wetenskap en tegnologie gelas om binne twee jaar die regering se grondwetlike pligte na te kom en sy eie gebruik van amptelike tale te reël en te monitor, asook om Lourens se regskoste te betaal. Volgens die regter se oordeel het die nasionale regering kragtens artikel 6(4) van die Grondwet sy plig versaak om deur wetgewing die gebruik van amptelike tale te monitor en te handhaaf. Solidariteit het die uitspraak bestempel as die "grootste oorwinning vir Suid-Afrika se tale sedert 1994" (Versluis 2010b:1). Lourens het wel nie sy drie bevele gekry nie, maar was verheug met die bevel wat wel gemaak is. Hy het die regering se versuim skandelik gevind. Die regter het nie gemeen die aanneem van 'n nasionale taalwet was 'n grondwetlike vereiste nie, maar die proses moes hervat word – alhoewel die hof dit nie kon voorskryf nie. Du Plessis het ook daarop gewys dat Lourens in 2008 'n brief in Afrikaans aan die minister geskryf het, maar in Engels beantwoord is. Die hofaansoek was in Afrikaans, maar die staat se beantwoorde verklaring was in Engels en daardeur het die staat ook vir Lourens die reg ontneem om in sy eie taal deur die staat bedien te word (Versluis 2010b:1).

Die regter het erken dat hy 'n selfopgelegde reël verbreek het deur sy uitspraak in Afrikaans te lewer. Indien hy die taal magtig was, het hy konsekwent sy uitspraak in die taal van die verloorder gegee. Weet hy egter enige party is die betrokke taal nie magtig nie, skryf hy sy uitspraak in 'n taal wat al die partye verstaan. Sy siening van die oogmerk van 'n hofuitspraak was om aan al die partye die redes vir die hof se bevel duidelik te maak. Hy was daarvan

bewus dat Lourens Engels kon verstaan, terwyl die verteenwoordiger namens die vyf respondente nie Afrikaans magtig was nie, maar het nogtans besluit om sy uitspraak in Afrikaans te skryf. ’n Uitspraak in Engels sou “in die lig van die regte wat hy probeer beskerm, onsensitief teenoor die applikant” gewees het (Versluis 2010b:1). In sy uitspraak het hy sy motivering om in Afrikaans uitspraak te lewer gemotiveer deur daarop te wys dat die Grondwet elf amptelike tale daarstel en tensy dit

> *as ’n fiksie afgemaak word, beteken dit dat owerheidsorgane in die nasionale regeringsfeer, waar dit redelik is, in enige van die elf amptelike tale aangespreek kan word. Dit beteken ook dat die nasionale regering as sodanig, binne redelike perke, die elf amptelike tale verstaan. Afrikaans is een van die amptelike tale* (Versluis 2010a:2).

Daar was verskeie reaksies op die uitkoms van die saak:

– Lourens is as ’n moderne held deur die GHA bestempel, en daar is gewaarsku dat druk op die regering geplaas sou word om sy plig in hierdie verband na te kom.

– Solidariteit se reaksie was dat hulle die saak van die begin af gesteun het en dat die uitspraak “die hand van almal wat veg vir die beskerming van hul moedertaal” versterk.

– AfriForum het dit as ’n oorkoepelende uitspraak beskou wat konkreet deur staatsdepartemente toegepas kon.

– Op sy beurt het die ATR gemeen die uitspraak dra daartoe by om aan Suid-Afrikaners hulle grondwetlike regte terug te besorg aangesien dit duidelik geword het dat politieke wil by die staat ontbreek om erns te maak met taalregte.

– Volgens die SA Akademie was die staat se verwaarlosing van die taalsaak ’n “klad op die regering se naam”. Die regering se verweer is as “flou en ongegrond” uitgemaak, en die hoop is uitgespreek dat die regering en die Departement Kuns en Kultuur die teregwysing ernstig sou opneem en “daadwerklik [sou] optree in belang van elke landsburger wat betref sy of haar taalregte.”

– Die Suid-Afrikaanse Vertalersinstituut (SAVI) het laat hoor dat hy sedert 1994 met entoesiasme die taalklousule in die Grondwet gesteun en die gebruik van al die tale

probeer bevorder het, en dat daar na die uitspraak met groot verwagting uitgesien word na die maatreëls wat die regering nou verplig was om te tref.

– As een van die respondente het PanSAT die uitspraak verwelkom, maar tog gemeen dit was jammer dat dit op ’n hofsaak moes uitloop om die Grondwet na te kom. PanSAT was wel ’n respondent, maar het Lourens se aansoek nooit teengestaan nie. (Versluis 2010a:2).

Lourens se eie reaksie was dat die regter wel nie sy aansoek toegestaan het dat die regering aangesê moes word om alle wetgewing in al die amptelike tale te publiseer nie, en dat dit steeds ’n aspek was wat later in die nasionale taalwetgewing aangespreek sou moes word. Wat Lourens betref het moes finaal afstand gedoen te word van die standpunt dat Engels die supertaal ten koste van die ander tale was, en die betrokke minister en sydepartement moes waar nodig kundige advies bekom om ’n “regverdige taalbedeling” orent te bring (Versluis 2010b:20).

# 10. BUITELANDSE STEUN VIR SUID-AFRIKA EN AFRIKAANS

In 2006 was daar vanuit die Lae Lande merkbare tekens van groeiende besorgdheid oor die stand en status van Afrikaans. So het dit tot verontwaardiging in Nederland gelei toe die SAUK in 2006 besluit het om die kindernuusprogram, Kids News Network nie in Afrikaans nie. Nederlandse verontwaardiging het gespruit uit die feit dat ’n groot deel van hierdie program (R1 miljoen) via die Free Voice-organisasie uit Nederland gefinansier is. In Vlaandere en Nederland is al groter besorgdheid oor die Suid-Afrikaanse openbare uitsaaikorporasie se taalbeleid uitgespreek. Veral die “agterstelling van Afrikaans” is beskou as skandalig en die gevoel onder Nederlanders en Vlaminge was dat daar nie langer teen die Afrikaanse taal en kultuur, waaraan hulle nou verwant gevoel het, gediskrimineer kon word nie (Bas 2006:8). Die hoop is uitgespreek dat die SAUK gehoor sou gee om die program ook in Afrikaans aan te bied.

Daar was blyke dat die buiteland se houding teenoor die ANC besig was om veel meer krities te word en gepaard gegaan met ’n verdere verandering, naamlik “dat Afrikaans en Afrikaanssprekendes veral in Nederland en Vlaandere toenemend in ’n positiewe lig beskou word” (Scholtz 2008:8). Die herinnering aan apartheid was besig om te verflou en volgens Leopold Scholtz het Europa self voor ’n groot omwenteling gestaan – dit het in die besonder gegaan oor die toestroming van miljoene vlugtelinge en emigrante uit veral Islamitiese lande (Scholtz 2008:8).

Ook vir Jaap Steyn was die twee besondere ontwikkelinge rondom Afrikaans sedert 2006 die stigting van die ATR en die internasionalisering van die taalkwessie (Steyn 2008:14). Laasgenoemde het gekom vanuit die Lae Lande soos hierbo bespreek. Die Vlaamse regering sou in September 2008 ’n konferensie oor die stand van Afrikaans in Suid-Afrika hou. Die inisiatief is deur die Nederlander Frans Timmermans van stapel gestuur, dieselfde

persoon wat aan minister Pallo Jordan te kenne gegee het dat Afrikaans se posisie in Suid-Afrika moes verbeter.

Vlaamse en Nederlandse politici het al hoe meer belangstelling in Afrikaans begin toon – volgens Steyn was dit die eerste keer in die geskiedenis dat die Nederlandse en Vlaamse regerings hulle met die agteruitgang van Afrikaans in Suid-Afrika bemoei het. Hy het gemeen die beoogde konferensie kon van groot belang wees, veral omdat Afrikaans internasionaal "bevry is van die meulsteen van apartheid" Tydens 'n invloedryke internasionale konferensie waartydens minderheidstale bevorder is, is 'n besluit aanvaar om plaasmoorde in Suid-Afrika en die diskriminasie teen Afrikaans te veroordeel (Steyn 2008:14). Alhoewel buitelandse hulp van waarde was, het Steyn beklemtoon dat dit deur eie wil en werk is wat die meeste bereik sou word. "Deur goed gebruik te maak van geleenthede en deur op die regte tyd politieke druk uit te oefen, kon Afrikaners destyds 'n positiewe wending aan die taalstryd gee sodat dit 'n amptelike taal en volwaardige onderwystaal kon word" (Steyn 2008:14).

Teen die einde van 2008 het Vlaandere tot Afrikaans se hulp toegetree met die idee van 'n konferensie en die vooruitsig van finansiële hulp om ontwikkelingswerk onder "agtergestelde Afrikaanstalige mense in Suid-Afrika te koördineer" (Scholtz 2008a:7). Die minister van kultuursake in die Vlaamse provinsie Antwerpen, Ludo Helsen, was 'n bewonderaar van Afrikaans en was die dryfkrag agter hierdie inisiatiewe. Teen die einde van 2008 was die idee om die Vlaamse organisasies wat belangstel in die behoud van Afrikaans en werk onder die agtergeblewenes gedoen het in kontak met mekaar te bring (Scholtz 2008a:7).

# 11. TIPES TAALAKTIVISME

Wanneer die tipes aktivisme wat in die periode 2006 tot 2010 voorgekom het van nader ontleed word, blyk dit dat daar 'n wye verskeidenheid verskyningsvorms onderskei kan word. Breedweg is dit moontlik om positiewe en negatiewe aksiewyses aan te dui, alhoewel geen skerp onderskeid moontlik is nie. Daar is byvoorbeeld grys areas waar negatiewe aksies geloods is waaruit positiewe resultate voortgespruit het en andersom. Die positiewe aksies sluit in:

- navorsing en ondersoek – talle navorsingsprojekte, simposia en kongresse;
- die monstering van enersdenkende individue en organisasies – die landswye steun vir onder andere litigasie-aksies ter bevordering of beskerming van Afrikaans;
- litigasie tot in die hoogste hof in die land;
- fondsinsameling en mobilisering – die geldelike hulp vanaf ondersteuners van Afrikaans;
- ouerinsette en daadwerklike steun – die bydraes tot skoolfasiliteite, bykomende salarisse vir onderwysers en inspanning om leerders in beter skole (privaat of die vroeëre model C-skole) tereg te laat kom;
- prestasie-strewe – skoolpersoneel en ouer-insette om veral goeie matriekuitslae na te strewe;
- dinamiese aksie en beslistheid – ouerweerstand en ferm optrede om Afrikaanse skole staande te hou
- identifisering van probleme en kreatiewe oplossings – die vind van alternatiewe om Afrikaanse skole se getalle te laat toeneem en skoolbeurse beskikbaar te stel;
- akkommodering, aanpassing en samesmelting – Afrikaanse skole se oorgang tot parallel- en dubbelmedium-onderrig, asook samesmelting van Afrikaanse skole;
- die oorbrugging van historiese vyandigheid en uiteindelik samesnoering – die soeke na 'n naatlose Afrikaanse gemeenskap en die saamsnoer van alle Afrikaanssprekendes in die vorm van 'n algemene taalraad;

- individuele onverskrokkenheid en aandrang op die uitvoer van grondwetlike besluite – die Lourens-geding vir ’n nasionale taalwet;
- nuutskepping en tegnologiese innovasie; en
- buitelandse steun vir Afrikaans.

Die volgende aktivistiese optredes was van besondere belang:

- die bevraagtekening van taalnorme en die opeis van pariteit;
- die debat oor Standaardafrikaans versus ander variëteite;
- eksklusiwiteit – skole se pogings om wit en Afrikaans te bly;
- die swart beraad oor swart en bruin sienings en eise rakende Afrikaans;
- die bevraagtekening van die onderrigwaarde van die inheemse Suid-Afrikaanse tale;
- vyandigheid en dreiging teen model-C skole soos weerspieël in COSAS se houding en optrede
- verwaarlosing en pligsversuim – swak dissipline en lui, onverskillige onderwysers;
- dubbelslagtigheid soos dit tot uiting gekom het in die openbare regeringsteun vir die inheemse tale, maar uiteindelike verwaarlosing daarvan;
- afsydigheid en onverskilligheid vanweë sommige ouers se gebrek aan belangstelling in skoolaktiwiteite en leerderonderrig;
- antagonisme, druk, aandrang en inmenging wat tot uiting gekom het in bepaalde antagonisme teen model-C skole;
- ambivalensie en suspisie deur bruin aktiviste se verset teen wit Afrikaanssprekendes se eksklusiewe omgang met Afrikaans;
- opstandigheid en verset deur Afrikaanse ouers in hulle besware en optredes teen die miskenning van skoolbeleidsbeloftes;
- geleidelike infiltrasie en oorname soos blyk uit die uitwerking van dubbelmedium-onderrig op Afrikaanse skole;
- volgehoue kritiek veroorsaak deur onwerkbare leerplanne en die onbevoegdheid van onderwysdepartemente.

Die tipe aktivisme wat in ’n land voorkom vertel ’n verhaal oor die bewoners se ideale en frustrasies. Holisties beskou vorm taalaktivisme in Suid-Afrika slegs ’n onderdeel van die baie tipes protesaksies op politieke, ekonomiese, kulturele en maatskaplike terrein, maar is dit dikwels intiem daarmee verweef. Taalaktivisme vertel die verhaal van hoop en wanhoop, aggressie en versoening, verwaarlosing of kreatiewe probleemoplossing, agteruitgang en voortgesette prestasies, valsheid en opregtheid, pligsversuim en opoffering, agterdog en vertroue en veral ook van die ongelykheid tussen swart, bruin en wit, arm en ryk. Dit is uiteindelik ook die voortslepende verhaal van die kompromie van elf amptelike tale en die stille, onstuitbare triomf van Engels.

Wat taalaktivisme in hierdie periode betref is twee aspekte van besondere belang: litigasie en omvattende taalmobilisering. Steunwerwing deur die aanwakker van Afrikaanse organisasies het veel sterker na vore getree. Dit was deels daarvoor verantwoordelik dat litigasie meer dikwels aangepak is deurdat groter mobilisering ook groter eensgesindheid en steun tot gevolg gehad het, wat weer die kostefaktor van litigasie die hoof kon bied. Sensitiwiteit en aanklagte oor die bevoordeling van wit skole het voortgeduur, maar wat nie altyd verreken is nie, en verontwaardiging by wit ouers veroorsaak het, was hulle groot finansiële opofferings om vir skoolinstandhouding en -ontwikkeling by te dra. Dit het geskied in terme van salarisse vir bykomende personeel en infrastruktuur in die vorm van geboue, toerusting en die voorsiening van spesialiste vir bykomende vakke. Daarteenoor is vanuit swart geledere sterker kritiek gelewer teen die meerderheid van swart ouers se onbetrokkenheid by skoolaktiwiteite en teen die swak dissipline en die gebrek aan toewyding onder talle swart onderwysers. Swart ongeduld oor die swak gehalte van onderrig het groter geword, maar dit was duidelik dat dit dekades sou neem om beter kwaliteit en gelykheid in al die skole te probeer verwesenlik. Die skreiende swak beplanning van die nasionale onderwysdepartement om betyds nuwe skole te voorsien, asook die swak beplanning van baie provinsiale onderwysdepartemente, is baie duideliker aan die lig gebring.

Wat litigasie betref was een van die sake wat die meeste mediadekking ontvang het, die uitdagende EHS-hofsaak (sien afdeling op p. 75 en verder).

Sonder die wye morele – en veral finansiële – steun van Afrikaanssprekendes en Afrikaanse organisasies sou MtO in die geval van EHS in die slag gebly het. Hier het taaleksklusiwiteit en identiteit versus geregtigheid en nood ter sprake gekom en die uitkoms daarvan was vanselfsprekend. Op die pad vorentoe sou talle Afrikaanse skole vanweë onder andere demografiese faktore en die opbloei van Engels noodwendig sneuwel en in die proses is die uitsig op MtO verder verswak. Aktivisme in die vorm van akkommoderende optrede het egter ook geblyk uit die Afrikaanse skole wat parallelmedium moes instel en ook uit die besef dat die kloof tussen wit, bruin en swart deur gesamentlike optrede oorbrug moes word.

Taalgeweld as sodanig het nooit werklik voorgekom nie, alhoewel groot spanning soms by skole ontstaan het waar swart ouers die instelling van MtO driftig teengestaan het. Aktivisme in die vorm van protesoptogte om MtO te bevorder het egter wel van tyd tot tyd voorgekom. Soos reeds daarop gewys het 'n groep leerders en studente byvoorbeeld by die Pretoria onderwysdepartement met gesnoerde monde in Augustus 2008 teen die departement se onvergeeflike nalatigheid om MtO te bevorder geprotesteer.

Dat die aktivistiese dapperheid en vasberadenheid van een persoon wel 'n verskil kan maak, is bewys deur die Lourens-hofdispuut waardeur die regering deur die optrede van 'n enkeling gedwing is om 'n omvattende taalwet vir die erkenning en beskerming van al die inheemse tale daar te stel.

# 12. SLOTOPMERKINGS

In die vorige studie oor taalaktivisme en MtO (Lubbe, Moll & Du Plessis, 2011) is aangetoon dat alhoewel die Grondwet meertaligheid verskans, dit nie in die praktyk – en veral nie in die onderwys – gerealiseer het nie. Meertaligheid is in die periode na 1994 as een van die “taaltameletjies” gesien. Daar was nog besliste weerstand by baie swart ouers teen inheemse tale wat veral geblyk het uit byvoorbeeld die ontevredenheid en selfs woede van ouers met die invoer van Afrika-tale in vroeëre model C-skole deur die Limpopo-onderwysdepartement in 2006. Die ambivalensie oor steun vir inheemse tale het tussen 2006 en 2010 voortgeduur, en daar was ook luide besware dat die aandrang op die onderrig van inheemse tale teen die demokratiese wense van die meerderheid van die bevolking indruis. Die redes hiervoor het gewentel rondom argumente dat die totale wêreld van kennis, geskooldheid, werk, mag en invloed geslote bly indien Engels ontbeer en slegs die inheemse tale gepraat en as onderrigmedium aangewend word.

Die wyse waarop tale in Suid-Afrika met etnisiteit, ras en klas verstrengel is laat sommige taalbesorgdes die met ’n Babelse vloek vergelyk. Selfs in die geval van slegs een taal – Afrikaans – het hierdie verstrengeling duidelik geword uit die woede en agterdog van baie bruin mense oor Afrikaners se voortgesette en verhewigende stryd vir Afrikaans en MtO wat weer die ou aanklagte van Afrikaner-eksklusiwiteit en rassemeerderwaardigheid oopgekrap het. Ander was minder driftig oor die taalkompleksiteit en het gemeen taalverskeidenheid gaan hand aan hand met kulturele diversiteit, wat as ’n nasionale bate beskou moes word. Die strategie van Afrikaanssprekendes om hulle taalstryd deel te maak van ’n oproep om alle inheemse tale in die land te bevorder, is in hierdie jare sterker gevolg en het die aanklag van eksklusiwiteit ietwat versag en minder houdbaar gemaak.

Aan die begin van 2008 het president Zuma Suid-Afrika se taalgroepe verseker dat die ANC daartoe verbind is om alle tale te bevorder, insluitende gebaretaal.

Die regering se optrede en veral verskeie provinsiale onderwysdepartemente se dikwels onnadenkende en onwettige inmenging in die skoolbeheer van vroeëre model C-skole het egter die teendeel getoon. Navorsing het aangedui dat inheemse tale van die grootste belang vir deelnemende, voortgesette en holistiese gemeenskapsontwikkeling is. Die agteruitgang van die amptelike swart inheemse tale van Suid-Afrika is in sekere navorsingsondersoeke toegeskryf aan die ANC-regering wat die ekonomiese waarde van dié tale misken het. Wat in die periode tussen 2006 en 2010 egter wel aangedui kan word, is dat daar vanaf die kant van die Departement van Basiese Onderwys wel meer klem op MtO en die belangrikheid van inheemse tale geplaas is.

Die veldtog oor die belangrikheid van MtO het onverpoosd voortgeduur en daar was besliste en positiewe tekens dat meer swart ouers die opvoedkundige belangrikheid daarvan begin insien het. Die aanhang van Engels onder veral die swart middelklas het egter steeds uitgekring, terwyl ook al meer Afrikaanse ouers hulle kinders na Engelsmedium-skole begin stuur het. Die pro-Engelse argumente het veral gewentel om die deure wat dit wêreldwyd open, die groter geleenthede wat dit vir werkverkryging bied, en die status en prestige wat daarvan die magstaal in die land gemaak het. Nogtans is die groterwordende houvas van Engels ook negatief beoordeel as 'n bedreiging wat die inheemse tale versmoor en besig was om 'n eentalige lands- en regeringsadministrasie in die hand te werk.

Selfs in breër Afrika-verband was daar met die aanbreek van 2010 nog nie deurgaans die besef van die noodsaaklikheid van MtO in die grondslagskooljare nie. Wat MtO op die kontinent wel versterk het, was wel die aksies en optrede van die AU wat ten doel gehad het om MtO as amptelike onderrigbeleid te verklaar en hulpbronne te werf ten einde Afrika-tale te ontwikkel. In Suid-Afrika is minister Pandor geloof vir die besluit om MtO vir minstens die eerste ses jaar van skoolbywoning toe te pas en hoër onderwysinrigtings te verplig om aktief aan die bevordering en ontwikkeling van inheemse tale mee te werk. Een van die knellende probleme in die uitvoering daarvan was egter die ernstige tekort aan gekwalifiseerde Afrika-tale onderwysers.

Hierdie studie toon by hernuwing dat daar ’n sterk korrelasie tussen die aantal jare van MtO en opvoedkundige sukses van skoolleerders getrek word. Navorsing het bewys dat leerders wie se primêre taal nie die taal van skoolonderrig is nie, groter kans het om nie hulle skoolloopbaan te voltooi nie. Reeds sedert 1953 moedig UNESCO (2008) onderrig in MtO reg aan die begin van die skoolloopbaan aan en beklemtoon die voordele daarvan vir beter skoolsukses. Dit lei ook daartoe dat ouers makliker met hulle kinders oor skoolkwessies kan kommunikeer en sodoende ook beter kan deelneem aan kinders se opvoeding. Leerlinge uit veral die platteland met minder blootstelling aan ’n oorheersende taal bly langer op skool en herhaal standerds minder. Tog word erken dat meer navorsing nodig is oor die stappe wat in die vroeë fases gedurende kinders se oorgang tot skool gedoen kan word ten einde kinders voor te berei vir die mengeling van tale wat hulle gedurende die primêre skool sal ervaar.

Afrikaans is deur die skitterende matriekuitslae wat Afrikaanssprekende matriekleerders behaal het voorgehou en geloof as voorbeeld van wat deur MtO bereik kan word. Die bewyse was klinkklaar dat eerstetaalsprekers beter as tweede of derde taal gebruikers gevaar het, en dat leerders dit makliker vind om nuwe konsepte en vaardighede in hulle moedertaal aan te leer en sulke vaardighede dan na ’n taal soos Engels oor te dra. In die geval van Afrikaans het opvoedkundige sukses sekerlik ook te make met die feit dat Afrikaanse leerders dekades lank beter onderrig ontvang het, ’n faktor wat nie buite rekening gelaat kan word nie.

In hierdie studie blyk die belangrikheid van die bydrae van kulturele organisasie, onderwys- en ouerverenigings, die media, navorsingsinstansies en les bes ook politieke partye in die beskerming van skoolbeheerliggame se taalregte in die bepaling van taalbeleid en die handhawing van MtO. Die mees prominente voorbeeld is die wyse waarop Afrikaanse organisasies gemonster is in die EHS-taalstryd. FEDSAS het byvoorbeeld tot die stryd toegetree, nie slegs oor taalregte of oor enkel- en parallelmedium-onderrig nie, maar ook ter wille van die beskerming van die regstaat en die vrye demokratiese bedeling in Suid-Afrika. Dit het ook gegaan oor die provinsiale onderwysowerhede wat hulle verpligtinge op skole en skoolgemeenskappe afgeskuif het om aan

die meerderheid van Suid-Afrika se leerders gehalte onderrig te probeer bied. Teen 2010 was daar landswyd slegs 2 000 funksionele skole oor waar onderwys van werklike hoë gehalte gegee is.

Die Vereniging van Regslui vir Afrikaans het 'n finansiële bydrae tot EHS se regstryd gelewer en talle instellings, onder andere AfriForum, die FAK, SAOU, die Ekonomiese Forum, die Afrikanerraad en Dames Aktueel het EHS se beheerliggaam in sy regstryd bygestaan. Ook alumni het bydraes gemaak sodat die EHS-taalstryd die mees ondersteunde aktivistiese stryd ten opsigte van Afrikaanse onderrig sedert 1994 geword het. Die EHS-debakel het veral twee dinge illustreer: vasberadenheid vir MtO sou aan die dag gelê moes word, en dat die monstering van breë Afrikaanssprekende steun daarvoor onontbeerlik geword het.

Talle wit Afrikaanssprekendes se houding teenoor hulle taal het steeds sterk sentimentele kenmerke getoon, maar daar was ook by hulle die aanpassing om talle bruin mense se instrumentele houding teenoor die taal te respekteer en ter wille van taaleenheid te akkommodeer. Die een groot stap vorentoe vir groter eenheid onder Afrikaanssprekendes was die totstandkoming van die ATR. Deur die ATR kon Afrikaanssprekendes uiteindelik met een stem praat en hulle bedingingskrag sodoende soveel groter, sterker en minder witsentries maak. Dit het ook die deur geopen vir ernstige debat oor die verhouding en belangrikheid van Standaardafrikaans versus ander variëteite, veral deur die besef dat die uiteindelike toekoms van die taal in werklikheid eintlik in die hande van die talryker bruin bevolking beland het. Die feit dat bruin mense se aandeel in die debatte oor Afrikaans prominenter geword het, het daartoe gelei dat hulle variëteite van Afrikaans tot kritieser vrae oor Standaardafrikaans gelei het – Afrikaans is die eiendom is van almal wat álle variante daarvan praat.

Die uitbouing van veeltaligheid het deurgaans aandag ontvang, maar met die besef van veral die struikelblokke van te min geskoolde onderwysers en die internasionale waarde van Engels. Die soeke na 'n "naatlose en nie-rassige Afrikaanssprekende gemeenskap" en die uiteindelike totstandkoming van die ATR was (en bly) 'n moeisame pad vanweë die smet van apartheid en die wyse waarop Afrikaans daarvoor diensbaar gemaak is. Die wil en

die weg was egter onder die meerderheid bruin, wit en swart sprekers van Afrikaans aanwesig om in die soeke na die ideaal van groter samewerking en eenheid te volhard. Hopelik is die grondslag vir groter onderlinge toenadering tussen Afrikaanssprekendes gelê, want die bevestiging vir die liefde vir ’n gemeenskaplike taal en die reg om dit ook deur MtO toe te pas en uit te leef, was deurgaans aanwesig.

Om ten slotte vooruit te gryp en vir ’n kort wyle buite die parameters van hierdie ondersoek te beweeg, blyk dit dat die redes vir die kommer oor Afrikaans nie weg te redeneer is nie. Op skoolvlak het Afrikaanse skole al minder geword, op universiteitsvlak was die uitsig vir Afrikaans geensins rooskleurig nie en op nasionale vlak het dit in toenemende wyse die onderspit teen Engels begin delf. In die lig van die toenemende oorheersing van die elektroniese media en die feit dat die internasionale medium daarvan Engels is, is dit bykans ’n uitgemaakte saak dat Engels steeds ’n groter houvas en invloed sal verkry. Dit word ’n faktor wat die toekoms van die inheemse tale geensins rooskleuriger laat lyk nie.

Desnieteenstaande was die Afrikaanse taalgemeenskap heel bedrywig en lewend op kultuurvlak en word die pessimisme oor die “sterfte van Afrikaans” eintlik daardeur. geloënstraf. Moontlik is dit tog tot voordeel van die taal dat dit lewe toon deur eintlik ’n “slagveld” te bly:

> *Praat van viesgeid, skel-marathons, gebelgdheid, verslaentheid (en dikwels vervelendheid) oor die aanslag, die dreigemente, die moontlike uitsterwe, of erger nog, die verloedering van die taal (dis al daai rubbish-Engelse woordjies, al daai rock-begrippies, al daai doef-doef-Afferkaans oor die luidsprekers* (*Rapport* 2014:2).

Die dilemma van eenheid versus diversiteit lyk bykans onoplosbaar. Heel onlangs het *Rapport* besorgdheid uitgespreek oor die onheil teenwoordig in die ANC se oogmerk om die samelewing op alle vlakke die demografie van die land te laat weerspieël. Waarom moet sonder meer onkrities aanvaar word “dat dit ’n navolgenswaardige doelwit is dat alle organisasies, klubs, klaskamers, sportspanne verteenwoordigend moet wees van ’n nasionale demografie?”

(*Rapport* 2014:2). Is instellings, skole en universiteite noodwendig beter en progressief wanneer hulle "minder Afrikaans word, of selfs minder wit of bruin?" (*Rapport* 2014:2). Aan die een kant was daar die uitdaging van eenheid en die positiewe wat die inklusiwiteit van saamgevoegde Suid-Afrikaners tot voordeel van die land kan beteken. Aan die ander kant was daar die positiewe van die bevestiging en uitlewing van diversiteit en verskeidenheid om deur die kultuurverskeidenheid die lewe van Suid-Afrikaners te verryk en te stimuleer en groter verdraagsaamheid te skep. Dít bly vas en waar en reg: diskriminasie op grond van taal, ras, geloof of seksuele oriëntasie is onwettig en moreel verkeerd. Diversiteit vereis veral dat verskille tussen Suid-Afrikaners erken en gevier word:

> *Ons moet versigtig wees om nie bloot op autopilot te vlieg na die "utopie" van demografiese verteenwoordigendheid [sic.] nie. Dit kan maklik in 'n eenselwige hel ontaard eerder as 'n pluralistiese land wat krag uit die intrinsieke waarde van andersheid put* (*Rapport* 2014:2).

Oor die toekoms van Afrikaans lyk dit asof oordadige pessimisme nie noodwendig akkuraat is nie. Met die aanbreek van 2014 was die aanduidings dat Afrikaans as onderwystaal nog sterk staan. Opnames deur die ATKV het getoon Engels word die meeste deur leerders as eerste addisionele taal geneem (450 000) met Afrikaans tweede (bykans 90 000) en Zoeloe derde (15 000). Kom dit by 'n addisionele taal was die syfers soos volg: Engels 560 000, Zoeloe 150 000, Afrikaans ongeveer 140 000 (Smith 2014:11).

Wat die algemene stand van die onderwys betref, was daar meer rede vir pessimisme. Dit was teen 2013 duidelik dat die regering nie in die mees basiese behoeftes van skole, en veral wat behoorlike infrastruktuur aanbetref, kon voldoen nie. Minister Motshekga het groot kritiek op die lyf geloop met die aanvang van 2013 weens die landswye fiasko met skole se gebrekkige toegang tot skoolboeke, biblioteke, toilette en water. Bitter min leiding het van die onderwysdepartement uitgegaan oor die verbetering van infrastruktuur.

Tans beroep Afrikaanssprekendes hulle al heftiger op die Grondwet se bepalings oor hulle reg op MtO en eie taalgebruik, en op menswaardigheid

en gelykheid teenoor ander taalgroepe. Daar kan geen twyfel bestaan nie dat Afrikaans onder groot druk is deurdat Engels in werklikheid die amptelike taal geword het en die tale in die land allermins gelyk behandel word. Dit bly 'n grondwetlike reg om kinders in die taal van hul keuse te onderrig en daarom moet daar genoeg enkelmedium-skole wees om as grondslag te dien. Terselfdertyd is dit in die uiteindelike belang van leerders om ook Engels as wêreldtaal, en die ander groter tale van die wêreld soos Frans, Duits, Mandaryns ensovoorts, te bemeester.

In gemeenskappe waar daar nie genoeg Afrikaanssprekende leerders is nie, sal daar op dubbel- en parallelmedium-onderrig aangedring moet word. Die agteruitgang van Afrikaans en die ander inheemse tale op skool- en universiteitsvlak hou ernstige implikasies vir hierdie tale in. Onafhanklik van die regering sal die sprekers van inheemse tale – insluitend Afrikaans – voortdurend kreatief moet bly om liefde vir dié tale aan te wakker en te verseker dat MtO staande bly en uitgebrei word. Een van die belangrike stemme vir MtO, Michael le Cordeur, het op die belangrikheid van 'n bemarkingsveldtog gewys om Suid-Afrikaners bewus te maak van die voordele verbonde aan MtO:

> *Dit moet begin by die president en sy kabinet. Ons benodig liggame wat die gebruik daarvan aanmoedig, kurrikulum materiaal moet ontwikkel word, onderwysers moet opgelei word en navorsers moet aangemoedig word om Afrika-tale te bestudeer* (Strydom 2013:24).

# BRONNELYS


Accrone D. 2006. Is English the new Afrikaans? *Mail & Guardian,* 8 Junie.

Adendorf L. 2010. Taal-baasskap vervreem bruines. *Rapport,* 7 Februarie.

—. 2010a. Afrikaanses moet sáám stry en werk vir die taal. *Rapport,* 25 April.

—. 2010b. Forum vir Swart Afrikaanses wil beter toekoms vir taal verseker. *Volksblad,* 4 Junie.

African National Congress. 1983. *Sechaba*, Oktober.

Alcock S. 2008. Mother tongues with a twist. *Mail & Guardian,* 10 April.

Alexander N. 2008. Proper use of mother tongues is the key to success. *Cape Times,* 21 April.

Anstey G. 2007. Mother tongues speak to us all. *Sunday Times,* 5 Augustus.

Ardé G. & Bowman C. 2010. No more OBE, just ABC. *Sunday Tribune,* 11 Julie.

Azzakani R. 2010. Afrikaans 'nou reg vir nasiebou, versoening'. *Die Burger,* 19 April.

Barnard M. 2008. Dido pleit vir eerste taal tuis. *Die Burger,* 23 Februarie.

Bas M. 2006. Nederlander en SAUK. *Volksblad,* 27 Januarie.

*Beeld.* 2006. Skoolhoof uit sy pos weens taalbeleid. 26 Mei.

—. 2007. SA het Pandor nie nodig nie. 15 Februarie.

—. 2007a. Skooltaal. 15 Februarie.

—. 2007b. Regslui in skool-stryd. 1 Maart.

—. 2009. Uitnemendheid hul droom. 22 September.

—. 2009a. Sege vir taal maar met voorbehoude. 15 Oktober.

Blaine S. 2007. Schools' language rights back in court again. *Business Day,* 13 Februarie.

—. 2007a. School fights order to teach in English. *Business Day,* 15 Februarie.

—. 2007b. Push for indigenous rights. *Business Day,* 10 April.

—. 2007b. Former model C schools 'black local languages'. *Business Day,* 25 Mei.

—. 2007c. English drowns out Pandor's African language dream. *Business Day,* 12 Junie.

—. 2008. Afrikaans principal faces the axe. *Business Day,* 31 Mei.

—. 2009. AfriForum calls on parents to support mother-tongue education. *Business Day,* 31 Desember.

Botha A. 2006. So sal Afrikaans bevry word. *Die Burger,* 5 September.

Brand G. 2006. Hoe gemaak met die taaltameletjie? *Die Burger,* 11 Januarie.

Bullen-Smith G. 2009. Muizenberg, we need a language mix. *Mail & Guardian,* 3 Desember.

Burnett P. 2008. Breaking the language barrier. *The Teacher,* 1 Junie.

Buys F. 2008. Dis tyd vir 'n tienpuntplan vir Afrikaans. *Rapport,* 6 April.

Carstens W.A.M. 2008. Praat skole nog Afrikaans? *Taalgenoot,* 1 Mei.

—. 2008a. Beurse dringend benodig om Afrikaanse onderwysers te kry. *Rapport,* 11 Mei.

—. 2008b. Taal-uitsprake geïgnoreer. *Rapport,* 13 Julie.

Chuenyane C. 2008. Afrikaans an invisible bar for black teachers in top schools. *City Press,* 22 Junie.

*City Press*. 2006. Tough choices for parents and the Education Minister. 8 Oktober.

Cloete H. & Kruger C. 2010. Laerskool moet besluit: óf Afrikaans óf voortbestaan. *Rapport,* 16 Mei.

Coetzee A. 2006. Waarheid van taal is Engels. *Die Burger,* 16 Februarie.

Coetzee C. 2007. ANC het Afrikaans in 1994 bevry. *Beeld,* 30 November.

Coombe E. 2009. Our African languages must be allowed tot take their rightful place alongside English. *Cape Times,* 6 Augustus.

—. 2010. Mother tongues reply misses the point. *The Star,* 4 Oktober.

*Daily Dispatch*. 2006. Not convincing, says Pandor. 1 Augustus.

Damane L. 2009. Call for more teaching in the mother tongue. *Cape Argus,* 27 Maart.

Davey P. 2010. Multilingual society. *Daily Dispatch,* 16 Oktober.

De Beer S. 2006. Afrikaner-eenheid is al wat taal sal red. *Rapport,* 20 Augustus.

De Bruin P. 2009. Versoek om taalwet kry teenstand. *Beeld,* 8 Julie.

—. 2009a. Ermelo-skool sê ja vir Engels. *Beeld,* 19 November.

—. 2010. Soldariteit voeg sy stem by hofgeding oor taalwet. *Beeld,* 8 Maart.

—. 2007. No to Afrikaans-only status. *Citizen,* 26 Oktober.

De Lange I. 2007. Afrikaans school fight. *Citizen,* 14 Julie.

De Villiers K. 2006. Swot se Afrikaans is die ene Grieks. *Rapport,* 22 Januarie.

De Wet D. 2010. Oplossing lê by die beter onderrig van Engels. *Die Burger,* 25 September.

*Die Afrikaner*. 2006. Hoof uit oor taalbeleid. 8 Junie.

—. 2008. Fonds help Afrikaanse skole. 22 Mei.

*Die Burger.* 2007. Praat só, Pansat. 25 Mei.

—. 2008. Taalraad. 27 Mei:16.

—. 2010. W-Kaapse taalbeleid. 11 Februarie:10.

Dippenaar T. 2010. Moedertaal 'beslis beste medium vir onderrrig'. *Die Burger,* 10 Mei.

Dlodlo C. 2007. VS mense kan nog sê. *Volksblad,* 31 Januarie.

Dlulane P. 2006. Language and delivery. *Daily Dispatch*, 12 January.

Du Plessis L.T. 2007. Onderrig self dra meer gewig as taalvoorkeure. *Beeld,* 22 Februarie.

—. 2009. Taal bly 'n netelige kwessie. *Volksblad,* 21 Februarie.

Du Plessis T. 2006. Afr. het skaflik koers gekry in '05. Meer mense voel goed oor hulle Afrikaansheid. *Rapport,* 1 Januarie.

Du Toit C. 2007. Not against Afrikaans – Pandor. *Citizen,* 16 Februarie.

Du Toit P. 2010. Menseregte in SA kwel FW-stigting. *Die Burge*r, 29 Maart.

Du Toit ZB. 2006. FAK berei voor vir gesprekke. *Rapport,* 1 Januarie.

—. 2007. Die meeste is tevrede met Pansat & kie. *Rapport,* 14 Januarie.

Dyers C. 2010. When language and culture converge. *Cape Times,* 8 Julie.

*Express*. 2008. Language board hands out bursaries. 29 Februarie.

Fitzpatrick M. 2007. Solidariteit-vleuel begin met veldtog na bevel oor Afrikaans in hoërskool. *Beeld,* 26 Februarie.

Fourie C. 2006. Afrika-tale gee kans om opgehef te word. *Rapport,* 16 April.

—. 2006a. Nuwe voorstel oor skole se taalbeleid gelooi. *Rapport,* 18 Junie.

—. 2007. Oop beleid, geen diskriminasie kan Afrikaanse skole red. *Rapport,* 18 Februarie.

—. 2007a. Skooltaalstryd dalk na hoogste hof. *Rapport,* 1 April.

—. 2007b. Die soet en suur van Ermelo-kinders. *Rapport,* 20 Mei.

—. 2007c. Regter-president gryp in by skool. *Rapport,* 24 Junie.

Fourie H. 2007. Hoekom geld bestee as klasse leeg staan? *Beeld,* 14 Julie.

Gaum A. 2009. Hoe veeltalige skole tale kan red. *Die Burger,* 31 Maart 2009.

Goosen D. & Willemse H. 2009. Al wat hulle gemeen het, is 'n taal … Broedertwis. *Rapport,* 18 Oktober.

Govender P. 2006. School in hot water over languages. *Sunday Times,* 26 Maart.

—. 2006a. All pupils Mei have to speak second tongue. *Pretoria News,* 6 Oktober.

—. 2006b. 'Easy' Afrikaans chosen over African languages. *Sunday Times,* 22 Oktober.

—. 2010. Minister lays blame on poor English. *Sunday Times,* 10 Januarie.

Hazelhurst E. 2010. Language is a barrier for majority of people in SA. *The Star,* 6 Desember.

Helfrich K. 2007. All 11 official languages alive and well. *Citizen,* 7 Junie.

—. 2008. Afrikaans single-medium school a victory: FF+. *Citizen,* 10 Januarie.

Hollands B. Teachers wary of new curriculum. *Weekend Post,* 10 Julie.

Hoo S. 2006. NC schools wait for outcome of language appeal. *Diamond Fields Advertiser,* 14 Februarie.

—. 2010. City school targets Afrikaans heritage. *Diamond Fields Advertiser,* 28 April.

—. 2010a. Teach learners in home languages. *Diamond Fields Advertiser*, 24 November.

Jackson N. 2010. Tolkstelsel vir Afrikaanse skole bepleit. *Die Burger,* 4 Junie.

Jansen J. 2009. ’n Probleem met houding. *Beeld,* 14 Augustus.

Jansen V. 2010. Afrikaans het nou kans om nuut te begin. *Die Burger,* 28 April.

Jeffreys H. 2006. Geredigeerde toespraak tydens die Johan Combrinck-gedenklesing op Stellenbosch. *Die Burger,* 14 Februarie.

—. 2006a. Taal kom tot sy reg met inklusiwiteit. *Beeld,* 14 Maart.

Jongbloed Z. 2013. Motshekga dop die toets. *Rapport,* 20 Januarie.

Joubert J-J. 2007. ANC-lid braai Pandor oor Ermelo-skool. *Beeld,* 8 Maart.

—. 2008. Afrikaners moet deel van die oplossing wees. *Beeld,* 26 Augustus.

—. 2010. Beraad om Afrikaans te bevorder. *Rapport,* 4 April.

*Volksblad*. 2006. Afrikaans se verandering. 17 Januarie.

Kalmane K. 2008. English favoured by schoolgoers. *Citizen,* 25 April.

Kalp L. 2007. Taalbeleid goed ontvang. *Volksblad,* 22 Junie.

Kgosana C. 2006. Department to act hard on Model C-principals. *City Press,* 5 Februarie.

—. 2006a. Africa’s quiet revolution. *City Press,* 2 April.

—. 2006b. Guilty principal is moved from his post. *City Press*, 28 Mei.

—. 2006c. Mother tongue learning plan under threat. *City Pre*ss, 8 Oktober.

Kgosana C. & Molefe R. 2006. Language policy in Limpopo ruffles feathers. *City Press*, 29 January.

King J. & Mackey M. 2007. *The bilingual edge: Why, when and how to teach your child a second language*. New York: Collins

Kotzé E. 2010. Wie besit die taal? *Die Burger,* 24 April.

Kruger C. 2007. Aanbied van vakke in slag in Ermelo-twis. *Rapport,* 9 September.

—. 2007a. Hofuitspraak kan die doodsklok lui. *Rapport,* 21 Oktober.

—. 2007b. 'Afwykings' in Ermelo-saak. *Rapport,* 28 Oktober.

—. 2008. Nuwe stryd – skoolhoof los geskorste stoel oop. *Rapport,* 27 Januarie.

—. 2009. Stuur jul kinders EHS toe, vra skoolbeheerliggaam. *Rapport,* 18 Oktober.

—. 2010. Weg met Afrikaans as onderrigtaal – jong rooies. *Rapport,* 31 Januarie.

Le Cordeur MLA. 2009. Maak die soetste taal ook een wat uitreik en versoen. *Rapport,* 22 Februarie.

—. 2010. Bal die vuis vir Kaaps. *Die Burger,* 17 Maart.

—. 2010a. Ek doen wat ek wil omdat ek wil. *Rapport,* 4 April.

Louw. M. 2006. Hoof van bekende hoërskool geskors. *Beeld,* 3 Februarie.

—. 2006. Omstrede hoof van onderwys verplaas; onsekerheid bly. *Beeld,* 23 Maart.

Louw-Carstens M. 2009. Taalherrie by Afrikaanse skool. *Beeld,* 17 Januarie.

Lubbe J., Moll J. & Du Plessis T. (reds.). 2011. Taalaktivisme en moedertaalonderwys in Suid-Afrika: 'n analise van gedrukte media 1976 en 2005. *Acta Academica* Supplementum 1.

Mabuza E. 2009. Mpumalanga pursues Afrikaans-only battle against Ermelo school. *Business Day*, 21 Augustus.

MacFarlane M. 2006. In a language children can understand. *Business Day,* 29 November.

Makatile D. 2010. Afrikaners on edge over their language. *Sowetan,* 1 Februarie.

Makgotho S. 2006. Let languages live. *Sowetan,* 17 Maart.

Malan M. 2006. 'Besmetting' deur Engels só bekamp. *Rapport,* 10 Desember.

—. 2008. Moedertaal-onderrig 'n reg, nie 'n voorreg nie. *Rapport,* 17 Februarie.

—. 2008a. 'n Derde Afrikaanse taalbeweging vir eenheid en verskeidenheid. *Rapport,* 8 Junie.

—. 2010. Moedertaalonderrig 'sal slaagsyfer verbeter'. *Rapport,* 10 Januarie.

—. 2010a. ANC predik 11 tale, maar skeep 10 af. *Rapport,* 10 Januarie.

—. 2010b. Ons inheemse Afrika-tale nie suiwer gehou, meen kenner. *Rapport,* 17 Januarie.

Maluleka S. 2010. Call to teach English from Grade 1. *Daily News,* 8 Julie.

Mangcu M. 2010. Possible to learn mother tongue and another language. *Daily Dispatch,* 22 November.

Mapi T. 2010. African languages study must be encouraged from school level. *Eastern Province Herald,* 26 Oktober.

Masola M. 2010. Prioritising English does not remedy vague policy. *Sunday Independent,* 18 Julie.

—. 2010a. Literacy in SA should embrace all our multi-lingual society. *Daily Dispatch,* 11 Oktober.

Masombuka S. & Monama T. 2010. Big changes to OBE. *Sowetan,* 7 Julie.

Matlwa K. 2007. Call me a coconut but African tongues are destined for obscurity. *Sunday Times,* 7 Oktober.

McLachlan T. 2007. Sal regering só veg vir Afrikaanstaliges in skole? *Beeld,* 15 Februarie.

Merton M. 2006. Leerders moet trots Afrikaans en Xhosa praat. *Die Burger,* 22 Februarie.

Miotshwe S. 2010. The language of unity. *The Witness,* 11 Februarie.

Miti L. 2010. Matric prophesy fulfilled. *Daily Dispatch,* 12 January.

Mkhatshwa S. 2009. It is time that SA's indigenous languages speak up. *Pretoria News,* 14 Februarie.

Mkhuma Z. 2010. This is not the education that we fought for. *Pretoria News,* 16 Julie.

Mngoma S. 2008. Afrikaans pupils quit Newcastle school. *The Witness,* 13 Mei.

—. 2010. Matrics slam union's call for 'lenient' marks. *The Witness,* 2 Desember.

Mnisi P. 2009. Black people in SA have lost their identity. *Weekender,* 20 Junie.

Mofokeng P. 2010. Inheemse tale wen veld. *Finweek*, 18 Desember.

Mofubetsoana T. 2007. Mother tongue must be taught at all schools. *Sowetan,* 15 Mei.

Mogakane T. 2007. Enrol your English-speaking kids. *City Press,* 9 September.

Molefe R. 2006. Capricorn High locks horns with govt. *City Press,* 12 Maart.

Moreosele N. 2010. Buthelezi welcomes the new isiZulu–English dictionary. *Sowetan,* 5 Oktober.

Morkel A. 2010. Taalregte – politieke mag én regte. *Afrikaner,* 9 September.

Moses S. 2009. Laerskool Groote Schuur skrap Afrikaans. *Die Burger,* 10 Junie.

Mphande H. & Snelgar J. 2007. *Eastern Province Herald,* 10 Julie.

Mthethwa M. 2010. Tool of exploitation. *The Witness,* 13 January.

Mtshali L. 2009. Keep the mother tongue in the family. *Sunday Times,* 1 Februarie.

Mtshiyo L. 2009. Afrikaans adds no value to black pupils. *The Times,* 28 Oktober.

Ncwadi M. 2010. New SA has done little to promote mother tongues. *Sunday Times,* 22 Augustus.

Neethling M. 2009. Moedertaalonderrig in alle inheemse tale is 'uiters belangrik'. *Die Burger,* 10 Junie.

News24. 2008. Protesters tape mouths shut. *News24 Archives*, 21 Augustus (URL: http://www.news24.com/SouthAfrica/News/Protesters-tape-mouths-shut-20080821; datum van gebruik 7 Julie 2015)

Ngobeni S. 2009. State must work to save our languages. *Sunday Times,* 15 Maart.

Nolte P. 2006. Polokwane: Leerlinge se taalregte hul ontneem. *Beeld,* 10 Februarie.

O'Connor M. 2006. AU beoog baie met Jaar van Afrika-taal. *Die Burger,* 16 Februarie.

Oktober A. 2010. Zille, Jenner opnuut tot taalbeleid verbind. *Die Burger,* 10 Februarie.

Oliphant L. 2008. Mother tongue still suffers. *City Press,* 10 Augustus.

Owen-Smith M. 2009. We need a language mix. *Mail & Guardian*, 3 Desember.

Owen-Smith M. 2010. The lessons of language. *Sunday Independent,* 21 Maart.

Pandor N. 2008. Kinders kom nie mas op met skoolwerk. *Volksblad,* 4 Januarie.

Pearce RJ. 2010. Stemme ontbreek op dié taalforum. *Die Burger,* 29 April.

Phillips A. 2006. Miskenning van taal trap op armes se regte. *Die Burger,* 6 September.

Phillips M. 2007. Afrikaanse skole moet glo saamsmelt. *Volksblad,* 3 November.

Pienaar J. 2006. Afrikaans na 12 jaar 'steeds agter tralies gehou.' *Beeld*, 23 September.

Potgieter M. 2009. Ermelo-uitspraak 'is goeie nuus vir skoolbeheerliggame'. *Die Burger,* 16 Oktober.

Potgieter M. 2010. Laerskool in Vishoek behaal sege in taalstryd. *Die Burger,* 3 Junie.

—. 2010a. Engels sal uiteindelik al taal op skool wees. *Die Burger,* 9 Julie.

—. 2010b. Taalbeleid 'sal nie skolestelsel verengels'. *Die Burger,* 10 Julie.

—. 2010c. Ouers maak amok by skool oor taalkwessie. *Die Burger,* 10 Desember.

*Pretoria News.* 2010. Afrikaans schools must close – COSAS. 1 Mei.

Pretorius C. 2009. Good lessons in any language. *Mail & Guardian,* 19 November.

Qunta C. 2009. Home language education a must. *Pretoria News,* 28 January.

Rademeyer A. 2006. Eerste taal en Engels in klasse sê kenners. *Volksblad,* 18 Januarie.

—. 2006a. Babelse verwarring oor skool se 3 nuwe tale. *Beeld,* 9 Maart.

—. 2006b. Ouers wil waai oor staat taal teiken. *Beeld,* 28 Maart.

—. 2007. Gr 12's moet in Engels leer. *Beeld,* 16 Januarie.

—. 2007a. Hofstryd dreig oor taal by skool. *Beeld,* 30 Januarie.

—. 2007b. Taalregte in skool? Bou dan eie, hoor hof. *Beeld,* 13 Februarie.

—. 2007c. Skool verloor stryd om Afrikaans. *Beeld,* 14 Februarie.

—. 2007d. Ouer verwerp hof se besluit oor taal. *Beeld,* 15 Februarie.

—. 2007e. Van top-skool tot flop-skool? *Beeld,* 16 Febuarie.

—. 2007f. FEDSAS gaan toetree tot hoërskool se taalstryd. *Beeld,* 19 Februarie.

—. 2007g. 'n Politieke oplossing. *Beeld,* 1 Maart.

—. 2007h. VF+-leier gaan Ermelo met Mbeki bespreek. *Beeld,* 20 Maart.

—. 2008. Goeie matriekpunte bevestig weer hoe nodig moedertaalonderrig is. *Beeld,* 5 Januarie.

—. 2008a. Matrieks se opdragte net in Engels ontvang. *Beeld,* 30 Januarie.

—. 2008b. Beheerliggaam in Ermelo kan appelleer oor taal. *Beeld,* 22 April.

—. 2008c. Al meer swart ouers verkies eie taal bo Engels. *Beeld,* 8 Mei.

—. 2008d. Trust wil R3m in vir hofsaak. *Beeld,* 12 Julie.

—. 2008e. Stil betoging oor moedertaalonderrig. *Beeld,* 22 Augustus.

—. 2008f. Oorskakel na nuwe onderrigtaal in gr-4 te moeilik. *Beeld*, 19 Desember.

—. 2009. Leer vinniger in hul moedertaal. *Beeld,* 18 Maart.

—. 2009a. Veeltaligheid in skole móét kom. *Beeld,* 24 Mei.

—. 2009b. Hoeveel Afrikaanse skole? *Beeld,* 3 Augustus.

—. 2009c. Skole in Ermelo bars uit hul nate. *Beeld,* 21 Augustus.

—. 2009d. Skoolraad kan mag verloor oor taalbeleid. *Beeld,* 15 Oktober.

—. 2009e. Afrikaans skole wen, maar… *Beeld,* 15 Oktober.

—. 2009f. Skole kan blom met 2 tale. *Die Burger,* 12 November.

—. 2010. Staat moet help met dié tale. *Beeld,* 9 Februarie.

—. 2010a. In 'un-original' Afrikaans. *Beeld,* 6 Mei.

—. 2010b. Transformeer die skole. *Beeld,* 27 November.

Ramphele M. 2009. Here, mother tongue clashes with her mother's tongue. *Sunday Times,* 8 Maart.

*Rapport.* 2006. Skoolhoof dalk swart ná herrie. 28 Mei.

—. 2007. Ermelo se sein. 18 Februarie.

—. 2010. Wat is waar en wat nie? 10 Januarie.

—. 2014. Steun eerder diversiteit. 30 Maart.

Rodgers G. 2010. Port Elizabeth, teach Xhosa from Grade 1 up. *The Eastern Province Herald*, 1 November.

Roodt D. 2007. Dainfern, Pandor talks language of strife. *Business Day,* 19 Februarie.

Rossouw J. 2007. Segspersoon vir die Federasie van Afrikaanse Kultuurverenigings. *Business Day,* 22 Februarie.

Scholtz L. 2007. Afrikaanse skole: Moet nie moed opgee nie. *Die Burger,* 16 Februarie.

—. 2008. SA weer die muishond. *Volksblad,* 4 Junie.

